# GEDEELTES VAN
# 'N BOEK VAN ALGEMENE GEBED
# EN BEDIENING
# VAN DIE SAKRAMENTE

DEUR OUTORITEIT BEPAAL VIR
GEBRUIK IN DIE KERK VAN DIE
PROVINSIE VAN SUID-AFRIKA

LONDON
SOCIETY FOR PROMOTING
CHRISTIAN KNOWLEDGE
Northumberland Avenue, W.C.2
1954

COMMON PRAYER IN AFRIKAANS

# VOORREDE

Die in hierdie Boek bevatte Diensvorms word uitgegee deur die Provinsiale Sinode van die Kerk van die Provinsie van Suid-Afrika, as synde aanpassinge, verkortings en byvoegings tot die Boek van Algemene Gebed (1662) vereis deur die omstandighede van die Provinsie en bestendig met die gees en leer van daardie Boek. Hulle moet beskou word as alternatiewe vir die Dienste in die Boek van Algemene Gebed, maar in enige besondere Diens moet die Vorm in die een of die ander Boek in sy geheel gebruik word.

Met die gebruik van hierdie Boek moet die geskikte veranderinge aangebring word in die smeekbede aangaande die Koninklike Familie, die Goewerneur-Generaal en die Parlement, in Bisdomme wat geheel of gedeeltelik buite die Unie van Suid-Afrika val.

## INHOUD



## DIE KALENDER

### JANUARIE

1. *Die Besnydenis van onse Heer.*
4. Titus.
6. *Die Epifanie.*
12. Benedict Biscop: Ab en Belyer, 690.
13. Hilary: Biskop van Poitiers en Doktor, 368.
17. Antonie van Egipte: Ab, 356.
19. Wulfstan: Biskop van Worcester, 1095.
20. Fabian en Sebastian: MM., 250.
21. Agnes: Romeinse Maagd en Martelares, *c.* 304.
22. Vincent: Spaanse Diaken en Martelaar, *c.* 304.
24. Timótheüs.
25. *Die Bekering van die Heilige Paulus.*
26. Polycarp: Biskop van Smyrna en Martelaar, *c.* 155.
27. Johannes Chrysostom: Biskop van Konstantinopel en Doktor, 407.

### FEBRUARIE

2. *Die Reiniging van die Geseënde Maagd Maria.*
3. Anskar van Swede: Biskop, 864.
4. Gilbert van Sempringham, 1189.
5. Agatha: Mgd. en M., 250.
14. Valentinus: M., 269.
20. Sendelinge en Martelare van Afrika.
24. *Die H. Matthias*: Apostel.

### MAART

1. Dawid: Biskop van Menevia, 6de eeu.
2. Chad: Biskop van Lichfield, 672.
7. Perpetua en haar Metgeselle: Karthaagse Martelare, 203.
8. Thomas Aquinas: Doktor, 1274.
12. Gregorius die Grote: Biskop van Rome en Doktor, 604.

MAART (*vervolg*)

17. Patrick van Ierland: Biskop, 461.
18. Cyril van Jerusalem: Biskop en Belyer, *c.* 386.
19. Josef, Pleegvader van onse Heer.
20. Cuthbert: Biskop van Lindisfarne, 687.
21. Benedict: Ab van Monte Cassino, *c.* 540.
25. *Die Aankondiging aan die Geseënde Maagd Maria.*

APRIL

3. Richard: Biskop van Chichester, 1253.
4. Ambrose: Biskop van Milan en Doktor, 397.
11. Leo die Grote: Biskop van Rome en Doktor, 461.
14. Justinius: Martelaar en Doktor, *c.* 165.
19. Alphege: Aartsbiskop van Kantelberg en Martelaar, 1012.
21. Anselm: Aartsbiskop van Kantelberg en Doktor, 1109.
23. George: M.
24. Wilfrid van York: Biskop en Belyer, 709.
25. *Die H. Markus:* Evangelis.
30. Katherina van Siena: Mgd., 1380.

MEI

1. *Die H. Filippus en die H. Jakobus:* Apostels.
2. Athanasius: Biskop van Alexandrië en Doktor, 373.
4. Monnica: Matrone, 387.
6. Die H. Johannes die Evangelis, ante Portam Latinam.
9. Gregorius van Nazianzus: B. en D., 390.
19. Dunstan: Aartsbiskop van Kantelberg, 988.
25. Aldhelm: Biskop van Sherborne, 709.
26. Augustinus: eerste Aartsbiskop van Kantelberg, 605.
27. Die Eerwaardige Bede van Jarrow: Presbiter en Doktor, 735.
30. Jeanne d'Arc: 1431.

JUNIE

2. Martelare van Lyons: 177.
5. Boniface: Biskop van Mainz en Martelaar, *c.* 755.
9. Columba: Ab van Iona, 597.





JUNIE (*vervolg*)

10. Margaret van Skotland: Koningin, 1093.
11. *Die H. Barnabas*: Apostel.
14. Basil: Biskop van Caesarea in Cappadocia en Doktor, 379.
22. Alban: M., *c.* 304.
24. *Geboorte van die H. Johannes die Doper.*
28. Irenaëus: Biskop van Lyons en Doktor, *c.* 202.
29. *Die H. Petrus en die H. Paulus*: Apostels en Martelare.

JULIE

2. Die Besoek van die Geseënde Maagd Maria.
13. Silas.
15. Swithun: Biskop van Winchester, *c.* 862; oorgeplaas 971.
16. Osmund: Biskop van Salisbury, 1099.
20. Margaret: Maagd en Martelares te Antiochië in Pisidia.
22. *Die H. Maria Magdalena.*
25. *Die H. Jakobus die Grote*: Apostel en Martelaar.
26. Anna: Moeder van die Geseënde Maagd Maria.
30. Maria en Martha van Bethanië.
31. Germanus en Lupus: Biskoppe en Belyers.

AUGUSTUS

1. *Die H. Petrus se Kettings.*
4. Dominic: Belyer, 1221.
5. Oswald: Koning van Northumbria en Martelaar, 642.
6. *Die Gedaanteverandering van onse Heer.*
7. Die Naam van Jesus.
10. Laurentius: Diaken te Rome en Martelaar, 258.
15. Die Ontslaping van die Geseënde Maagd Maria.
20. Bernard van Clairvaux: Ab, 1153.
24. *Die H. Bartholomeüs*: Apostel.
28. Augustinus: Biskop van Hippo in Afrika en Doktor, 430.
29. Onthoofding van die H. Johannes die Doper.
31. Aidan: Biskop van Lindisfarne, 651.

## SEPTEMBER

1. Giles van Provence: Ab, *c.* 720.
8. *Die Geboorte van die Geseënde Maagd Maria.*
13. Cyprianus: Biskop van Karthago en Martelaar, 258.
14. Heilige Kruis Dag.
16. Ninian: Biskop van Galloway, *c.* 430.
17. Lambert: Biskop van Maestricht en Martelaar, 709.
19. Theodore van Tarsus: Aartsbiskop van Kantelberg, 690.
21. *Die H. Mattheüs*: Apostel en Evangelis.
29. *Die H. Migaël en Alle Engele.*
30. Jerome: Presbiter en Doktor, 420.

## OKTOBER

1. Remigius: Biskop van Rheims en Belyer, *c.* 530.
4. Francis van Assisi: 1226.
6. Faith van Aquitaine: Mgd. en M., *c.* 304.
9. Dionysius: Biskop en Martelaar.
10. Paulinus: Biskop en Belyer, 644.
11. Filippus die Diaken.
13. Eduard die Koning en Belyer: 1066; oorgeplaas 1163.
17. Etheldreda: Koningin en Abdis van Ely, 679.
18. *Die H. Lukas*: Evangelis.
19. Frideswide: Maagd, *c.* 735.
23. Jakobus die Heer se Broer.
25. Crispinus en Crispinianus: Martelare.
28. *Die H. Simon en die H. Judas*: Apostels.

## NOVEMBER

1. *Dag van Alle Heiliges.*
2. Herdenking van Alle Siele.
6. Leonard: Ab, *c.* 559.
7. Willibrord: Biskop van Utrecht, 738.
8. Heiliges, Martelare, en Doktors van die Kerk van Engeland.
11. Martin: Biskop van Tours, *c.* 397.
16. Edmund: Aartsbiskop van Kantelberg, 1240.
17. Hugh: Biskop van Lincoln, 1200.
18. Hilda: Abdis van Whitby, 680.





NOVEMBER (*vervolg*)

19. Elisabet van Hongarye: 1231.
20. Edmund: Koning van Oos-Anglia en Martelaar, 870.
22. Cecilia: Mgd. en M. te Rome, *c.* 230.
23. Clemens: Biskop van Rome en Martelaar, *c.* 100.
25. Katherina van Alexandrië: Mgd. en M.
29. Die Gebedewaak van die H. Andréas.
30. *Die H. Andréas*: Apostel.

## DESEMBER

3. Birinus: Biskop van Dorchester, *c.* 650.
4. Clemens van Alexandrië: Doktor, *c.* 210.
6. Nikolaas: Biskop van Myra in Lycia, 4de eeu.
8. Ontvangenis van die Geseënde Maagd Maria.
13. Lucia: Mgd. en M., 303.
17. Ignatius: Biskop van Antiochië en Martelaar in Rome, *c.* 110.
21. *Die H. Thomas*: Apostel.
24. Kersfees Vooraand.
25. *Kersdag.*
26. *Die H. Stefanus*: die eerste Martelaar.
27. *Die H. Johannes*: Apostel en Evangelis.
28. *Die Dag van die Onskuldige Kindertjies.*
29. Thomas: Aartsbiskop van Kantelberg en Martelaar 1170.

# TABELLE EN REËLS

*aangaande die Verplaasbare en Vasgestelde Feeste, asook Dae van Vas en Onthouding vir die jaar.*

## 1. REËLS AANGAANDE DIE VERPLAASBARE FEESTE EN HEILIGE DAE

PAASDAG, waarvan die ander afhang, is altyd die Eerste Sondag na die Volle Maan wat op of ná die Een-en-twintigste dag van Maart val, en as die Volle Maan op 'n Sondag val, dan is Paasdag die Sondag daarna.

Septuagesimasondag is nege weke voor Paasdag.
Sexagesimasondag is ag weke voor Paasdag.
Quinquagesimasondag is sewe weke voor Paasdag.
Asdag val in die volgende week.
Quadragesima of Vastyd hou tot Paasaand aan.
Hemelvaartsdag is veertig dae na Paasdag.
Pinkstersondag is sewe weke na Paasdag.
Drieëenheidssondag is ag weke na Paasdag.

Die Herdenkingsplegtigheid van die Instelling van die Heilige Kommunie val op die Donderdag na Drieëenheidssondag, en mag met 'n Oktaaf gevier word.

Adventsondag is altyd die Sondag naaste aan die Fees van die Heilige Andreas, hetsy vóór of ná, of op die Feesdag.

Die Kwatemperdae gedurende die vier Jaargetye, is die Woensdag, Vrydag, en Saterdag na

Die Eerste Sondag in Vastyd.
Die Pinkstersondagfees.
Heilige Kruis Dag, 14 September.
Die dag van die Heilige Lucia, 13 Desember.

Die Biddae val op die Maandag, Dinsdag en Woensdag vóór Hemelvaartsdag. Die viering van hierdie dae mag verplaas word volgens plaaslike omstandighede.

## 2. TABEL VAN AL DIE GROTER FEESTE

wat in die Kerk van die Provinsie van Suid-Afrika gedurende die jaar gevier moet word, en waarvoor geskikte Dienste ingestel is.

Al die Sondae in die Jaar.

Januarie 1 Die Besnydenis van ons Heer Jesus Christus.
6 Die Epifanie.*
25 Die Bekering van die Heilige Paulus.
Februarie 2 Die Reiniging van die Geseënde Maagd Maria.
24 Die Heilige Matthias die Apostel.
Maart 25 Die Aankondiging aan die Geseënde Maagd Maria.
April 25 Die Heilige Markus die Evangelis.
Mei 1 Die Heilige Filippus en die Heilige Jakobus, die Apostels.
Die Hemelvaart van ons Heer Jesus Christus.*
Die Herdenkingsplegtigheid van die Heilige Kommunie.





Junie 11 Die Heilige Barnabas.
24 Die Geboorte van die Heilige Johannes die Doper.
29 Die Heilige Petrus en die Heilige Paulus, Apostels.*
Julie 22 Die Heilige Maria Magdalena.
25 Die Heilige Jakobus, die Apostel.
Augustus 1 Die Heilige Petrus se Kettings.
6 Die Gedaanteverandering van onse Heer.
24 Die Heilige Bartholomeüs, die Apostel.
September 8 Die Geboorte van die Geseënde Maagd Maria.
21 Die Heilige Mattheüs die Apostel.
29 Die Heilige Migaël en Alle Engele.*
Oktober 18 Die Heilige Lukas die Evangelis.
28 Die Heilige Simon en die Heilige Judas, die Apostels.
November 1 Alle Heiliges.*
30 Die Heilige Andreas die Apostel.
Desember 21 Die Heilige Thomas die Apostel.
25 Die Geboorte van onse Heer.*
26 Die Heilige Stefanus die Martelaar.
27 Die Heilige Johannes die Evangelis.
28 Die Heilige Onskuldige Kindertjies.
Die Toewydingsfees.*
Die Danksegging vir Oes.

* *Nota.*—Hierdie Feeste, en ook Paasdag en Pinkstersondag, word met 'n Oktaaf gevier.

## 3. TABEL VAN VASDAE

(d.i. dae waarop geen vleis geëet word nie, en die hoeveelheid voedsel verminder is).

Asdag.
Al die Vrydae in Vastyd.
Vrydag in die September Kwatemperweek.
Die Gebedewaak vir die Heilige Andreas. (As die Feesdag van die H. Andreas op 'n Maandag val, dan moet die Gebedewaak op die vorige Saterdag gehou word.)

## 4. TABEL VAN DAE VAN ONTHOUDING

(d.i. dae van self-verloëning, óf deur die afskaffing van vleis, óf deur 'n ander vorm van selfdissipline).

Al die Vrydae in die jaar behalwe Kersdag, die Epifanie, en die Vrydae in die Oktawe van Kersfees, Paasfees en Hemelvaart.
Die veertig dae van Vastyd.
Die Gebedewake voor Kersdag, Hemelvaartsdag en Pinkstersondag.

## 5. TABEL VIR DIE REËLING VAN DIE DIENS WANNEER TWEE FEESTE OF HEILIGE-DAE OP DIESELFDE DAG VAL

Wanneer twee Feeste of Heilige-dae op dieselfde dag val, dan sal die hele Diens vir die Dag wat in die linker kolom van die volgende Tabel gemeld is gebruik word; en die Diens vir die Dag in die regter kolom sal óf uitgelaat óf verplaas word soos daarin aangekondig.

| | |
|---|---|
| Eerste Sondag in Advent. | Die Heilige Andreas, verplaas tot Dinsdag. |
| Vierde Sondag in Advent. | Die Heilige Thomas, verplaas tot Maandag. |
| Die Heilige Stefanus, die Heilige Johannes Evangelis, Dag van die Heilige Onskuldige Kindertjies, Besnydenis. | Eerste Sondag na Kersfees. |

| | |
|---|---|
| Epifanie. | Tweede Sondag na Kersfees. |
| *Bekering van die Heilige Paulus. | Derde Sondag na Epifanie. |
| *Die Reiniging van die Heilige Maria die Maagd. | Vierde Sondag na Epifanie, Septuagesima, Sexagesima, Quinquagesima. |
| Septuagesima of Sexagesima. | Bekering van die Heilige Paulus, verplaas tot Maandag. |
| Sexagesima, Quinquagesima, Asdag, Sondae in Vastyd. | Die Heilige Matthias, verplaas tot die volgende dag. |
| Derde, Vierde, of Vyfde Sondag in Vastyd. | Die Aankondiging, verplaas tot Maandag. |
| Palmsondag tot Sondag na Paasdag. | Die Aankondiging, verplaas tot Dinsdag na die Eerste Sondag na Paasdag. |
| Paasdag en sewe dae daarna. | Die Heilige Markus, die Heilige Filippus en die Heilige Jakobus, verplaas tot Dinsdag na die Eerste Sondag na Paasdag. |
| *Die Heilige Markus, *Die Heilige Filippus en Die Heilige Jakobus. | Tweede tot Vyfde Sondag na Paasdag. |
| Hemelvaartsdag. | Die Heilige Filippus en die Heilige Jakobus, verplaas tot Vrydag. |
| Pinkstersondag tot Drieëenheidssondag. | Die Heilige Barnabas, verplaas tot Dinsdag na Drieëenheidssondag. |
| Die Herdenkingsplegtigheid van die Heilige Sakrament. | Die Heilige Barnabas, die Heilige Johannes die Doper, verplaas tot Vrydag. |
| *Die Heilige Barnabas en alle ander Heilige-dae tot Alle Heiliges insluitend. | Sondae na Drieëenheidssondag. |

* Die voorgebed van die Sondag sal op dié van die dag volg.

Elke Sondag en Groter Feesdag het gewoonlik 'n Eerste en 'n Tweede Aanddiens, terwyl 'n Kleiner Feesdag net een Aanddiens het, maar let op dat:

1. Wanneer 'n Groter Feesdag op 'n Saterdag is, dan is die Aanddiens op Saterdag die Tweede Aanddiens van die Feesdag; en die Voorgebed van die Sondag moet dan ná die Voorgebed van die Feesdag opgesê word, behalwe egter dat die Voorgebed vir Adventsondag voor die Voorgebed van 'n Feesdag wat op die Saterdag is opgesê moet word.
2. Wanneer 'n Groter Feesdag op 'n Maandag is of na 'n Maandag verplaas word, dan is die Aanddiens op Sondag die Eerste Aanddiens van die Feesdag, en die Voorgebed van die Sondag moet dan ná dié van die Feesdag opgesê word; behalwe dat wanneer die Sondag Adventsondag, die Eerste Sondag na Paasdag of Drieëenheidssondag is, dan is die Aanddiens dié van die Sondag, en die Voorgebed van die Feesdag word ná dié van die Sondag opgesê.
3. Op Kersdag en op die Feesdae van die H. Stefanus en die H. Johannes die Evangelis, is die Aanddiens dié van die Dag met herdenking van die Fees van die volgende dag.
4. Die Aanddiens op Asdag en Hemelvaartsdag is dié van die Dag, en die Voorgebed van die Fees wat op die volgende dag is, moet ná die Voorgebed van die Dag gesê word.
5. Paasdag het nie 'n Eerste Aanddiens nie.
6. As twee Groter Feesdae wat altwee verplaas is, op dieselfde dag is, moet die diens vir die tweede Groter Feesdag na die volgende dag verplaas word.





6. Die volgende Name mag met een van die volgende Voorgebede herdenk word:

O ALMAGTIGE God, wat graag in u heiliges verheerlik word, en 'u *dienskneg N.* verwek het om soos 'n lig in die wêreld te skyn: Ons bid U, skyn in onse harte in, dat ons ook in onse geslag u lof mag verkondig; Wat ons uit die duisternis tot u wonderbare lig geroep het: deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

O GOD, wat ons naby 'n ontelbare skaar van Engele en die geeste van die volmaakte regverdiges gebring het: Skenk ons gedurende ons pelgrimsreis om in hul gemeenskap te bly, en in ons hemelse vaderland aan hul vreugde deel te hê; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

| | |
|---|---|
| Januarie 10 | William Laud: Aartsbiskop van Kantelberg, 1645. |
| Februarie 27 | George Herbert: Presbiter, 1632. |
| Maart 19 | Thomas Ken: Biskop, 1711. |
| 29 | John Keble: Presbiter, 1866. |
| April 6 | William Law: Presbiter, 1761. |
| 11 | George Augustus Selwyn: Biskop, 1878. |
| Mei 13 | Die Martelare van Uganda, 1886. |
| Junie 18 | Bernard Mizeki: Martelaar, 1896. |
| Julie 29 | William Wilberforce, 1833. |
| September 1 | Robert Gray: Biskop, 1872. |
| 20 | John Coleridge Patteson: Biskop en Martelaar, 1871. |
| 25 | Lancelot Andrewes: Biskop, 1626. |
| Oktober 16 | Henry Martyn: Presbiter, 1812. |
| 26 | Alfred die Grote: Koning, *c.* 899. |
| 29 | James Hannington: Biskop en Martelaar, 1885. |
| November 12 | Charles Simeon: Presbiter, 1836. |
| Desember 1 | Nicholas Ferrar: Diaken, 1637. |

7. Indien dit verlang word mag die tradisionele slotte van die Voorgebede gebruik word.

Hulle lui soos volg:

1. As die Eerste Persoon van die Heilige Drieëenheid aangespreek word, dan word die woorde „ wat met U leef en regeer in die eenheid van die Heilige Gees, een enige God in alle ewigheid ", bygesê na „ deur Jesus Christus onse Heer ".
2. As die naam van onse Heer in die Voorgebed gemeld word dan word die woord „ dieselfde " voor die woorde „ Jesus Christus " gebruik.
3. As die naam van die Heilige Gees in die Voorgebed gemeld word dan word die woorde „ in die eenheid van dieselfde Gees " gebruik in plaas van die woorde „ in die eenheid van die Heilige Gees."
4. As die Tweede Persoon van die Geseënde Drieëenheid aangespreek word, dan lui die slot „ wat met die Vader en die Heilige Gees leef en regeer, een God, in alle ewigheid ".

As hierdie slotte gebruik word, moet in ag geneem word, dat wanneer meer as een Voorgebed gesê word, die volle slot alleen by die Voorgebed vir die Dag en by die laaste van die Herdenkings gevoeg word.

## ALGEMENE RUBRIEKE VAN MÔRE-EN AANDGEBED

Om daagliks gesê en die hele jaar deur gebruik te word.

1. *Alle Priesters en Diakens moet daagliks die Môre- en Aandgebed sê, óf privaat óf in die openbaar, indien nie deur siekte of deur een of ander dringende rede verhinder nie.*

2. *En die Leraar moet, as hy tuis is, en nie andersins redelik verhinder word nie, Môre- en Aandgebed in die openbaar in die Kerk waarin hy diens verrig opsê; en hy moet sorg dat 'n klok 'n gerieflike tyd vóór die diens begin gelui word, dat die mense mag kom om Gods Woord te hoor, en saam met hom te bid.*

3. *By Môre- en Aandgebed is dit op Weeksdae toelaatbaar om by die versie* O Heer, open onse lippe, *te begin en met die laaste Voorgebed te eindig, en DIE DIENS moet soos dit voorgeskrewe is gesê word.*

4. *Aan die end van elke Psalm wat voorgeskrywe is om óf gesê óf gesing te word moet herhaal word,*

Ere sy die Vader en die Seun: en die Heilige Gees;
Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.

*Dieselfde sal aan die end van* Benedictus, Urbs Fortitudinis, Magnificat, *en* Nunc Dimittis *geskied. Bostaande mag op Aswoensdag, Witdonderdag, Goeie Vrydag en by Môregebed op die dag voor Paasfees uitgelaat word.*

5. *Die Psalms by Môre- en Aandgebed moet dié wees wat vir die Dag in die Psalmboek vasgestel is, of sulke andere wat in dié Boek bepaal is of deur die Biskop toegelaat mag word. Die Psalms wat vir die Dertigste dag bepaal is moet ook op die Een-en-dertigste dag gebruik word.*

6. *Die Eerste en Tweede Lesse moet volgens die Tafel van Lesse gelees word, tensy daar Regte Lesse vir daardie dag bepaal is, of deur die Biskop toegelaat is: en hy wat lees moet so staan en homself so wend dat hy duidelik deur almal teenwoordig gehoor mag word.*

7. *Die Bedienaar moet voor elke Les sê*: Die Eerste (*of* Tweede) Les is geskryf in (so 'n boek) in (so 'n hoofstuk) beginnende met (so 'n vers); *En na elke Les*: Hier eindig die Eerste (*of* die Tweede) Les.



# DIE ORDE VIR MÔRE- EN AANDGEBED

### OM DAAGLIKS GESÊ EN GEBRUIK TE WORD DIE HELE JAAR DEUR

### DIE INLEIDING

*Die Bedienaar moet met 'n luide stem 'n sekere een of meer van die volgende Sinne uit die Skrif lees:*

As die goddelose hom bekeer van sy goddeloosheid wat hy gedoen het, en reg en geregtigheid doen—sal hy sy siel in die lewe behou. *Eségiël* 18. 27

Ek erken my oortredinge, en my sonde is altyddeur voor my. *Psalm* 51. 5

Verberg u aangesig vir my sondes en delg uit al my ongeregtighede. *Psalm* 51. 11

Die offers van God is 'n gebroke gees; 'n gebroke en verslae hart sal U, o God, nie verag nie. *Psalm* 51. 19

Skeur julle hart en nie julle klere nie, en bekeer julle tot die Here julle God; want Hy is genadig en barmhartig, lankmoedig en groot van goedertierenheid, en Een wat berou het oor die onheil. *Joël* 2. 13

By die Here onse God is barmhartigheid en vergewing, want ons het teen Hom opgestaan en na die stem van die Here onse God nie geluister om te wandel in sy wette wat Hy ons voorgehou het nie. *Daniel* 9. 9, 10

Tugtig my, o Here, maar met mate; nie in u toorn, dat U my nie klein maak nie. *Jeremia* 10. 24, *Psalm* 6. 1

Bekeer julle, want die koninkryk van die hemele het naby gekom. *H. Mattheüs* 3. 2

Ek sal opstaan en na my vader gaan en ek sal vir hom sê: Vader, ek het gesondig teen die hemel en voor u en ek is nie meer werd om u seun genoem te word nie. *H. Lukas* 15. 18, 19

Gaan nie na die gereg met u kneg nie, want niemand wat leef, is voor u aangesig regverdig nie. *Psalm* 143. 2

As ons sê dat ons geen sonde het nie, mislei ons onsself en die waarheid is nie in ons nie. As ons ons sondes belei, Hy is getrou en regverdig om ons die sondes te vergewe en ons van alle onregtigheid te reinig.

1 *H. Johannes* 1. 8, 9

*Die Bedienaar sal hom na die mense wend, en die Vermaning in die volgende vorm uitlees:*

SEER geliefde broeders, op verskeie plekke in die Skrif word ons beweeg om ons menigvuldige sondes en booshede te erken: (en omdat ons nie geveins mag wees of hulle voor die aangesig van Almagtige God onse hemelse Vader bedek nie; maar hulle met 'n nederige, ootmoedige, boetvaardige en gehoorsame hart bely; ten einde vergifnis daarvan te ontvang, deur sy oneindige goedheid en genade. En hoewel ons ten alle tye ons sondes nederig voor God behoort te erken; tog behoort ons dit hoofsaaklik te doen wanneer ons vergader en byeenkom om vir die grote weldade wat ons uit sy hande ontvang het dank te bring, om sy mees waardige lof voort te sit, om sy mees heilige Woord aan te hoor, en om daardie dinge wat sowel vir die liggaam as vir die siel benodig en noodsaaklik is te vra.) Daarom bid en smeek ek u almal, wat hier teenwoordig is, om my met 'n reine hart en ootmoedige stem na die troon van die hemelse genade te vergesél, en agter my aan te sê;

*Of die volgende mag in plaas daarvan gesê word,*

Laat ons ootmoedig onse sondes voor Almagtige God bely.

*Dan moet die Algemene Belydenis volg, om gesê te word deur die hele gemeente agter die Bedienaar aan, terwyl almal kniel.*

ALMAGTIGE en mees barmhartige Vader; ons het gedwaal en van u weë afgewyk soos verlore skape. Ons het die liste en begeertes van onse eie harte te veel gevolg. Ons het u heilige wette oortree. Ons het nagelaat wat ons moes doen; en ons het gedoen wat ons nie moes doen nie; en daar is geen heil in ons nie. Maar, O Here, wees U ons, armsalige oortreders, genadig. O Here, spaar diegene wat hulle skuld bely. Rig diegene op wat boetvaardig is; Volgens u beloftes aan die mensdom verkondig in Christus Jesus onse Heer. En skenk, O mees barmhartige Vader, dat ons om sy ontwil voortaan godsalig, regverdig, en matig mag lewe, Tot eer van u heilige Naam. Amen.





*Die Absolusie, of Kwytskelding van sondes, moet alleen deur die Priester uitgespreek word, terwyl hy staan en die mense nog kniel.*

ALMAGTIGE God, die Vader van onse Here Jesus Christus, wat nie die dood van 'n sondaar verlang nie, maar liewers dat hy hom van sy boosheid mag bekeer en lewe; en aan sy Bedienaars mag en bevel gegee het om aan sy mense, as hulle boetvaardig is, die Absolusie en Kwytskelding van hul sondes te verklaar en uit te spreek: Hy vergewe en spreek almal vry wat waarlik boetvaardig is, en sy heilige Evangelie ongeveins glo. Laat ons Hom dus smeek om ons ware berou en sy Heilige Gees te skenk, dat die dinge wat ons hede doen Hom mag welgeval; en dat die res van onse lewe voortaan rein, en heilig mag wees; sodat ons op die end tot sy ewige vreugde mag ingaan; deur Jesus Christus onse Heer.

*Die mense moet hier en aan die einde van alle ander gebede antwoord,*

Amen.

*As daar geen Priester teenwoordig is nie, moet die volgende deur die Bedienaar gesê word, in plaas van die Absolusie.*

MAG die Almagtige God ons genadig wees, al ons sondes vergewe en ons van alle kwaad verlos, ons in alle goedheid bevestig en versterk, en ons tot die ewige lewe bring. *Amen.*

## DIE DIENS VAN DIE MÔREGEBED

*Die Bedienaar sal kniel en sê:*

O Heer, open onse lippe:
*Antwoord*: En ons mond sal u lof verkondig.
*Bedienaar*: O God, haas U en red ons.
*Antwoord*: O Heer, haas U tot ons hulp.

*Hier moet almal opstaan en die Bedienaar sal sê:*

Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;
*Antwoord*: Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.
*Bedienaar*: Loof die Here;
*Antwoord*: Die Here se Naam word geloof.

*Op die dae hieronder genoem, vóór Psalm 95 en na die daaropvolgende Gloria Patri mag die Uitnodiging gesê of gesing word.*

1. *Gedurende Advent.* Ons Koning en Saligmaker nader: O kom, laat ons aanbid.
2. *Op Kersfeesdag en tot die Epifanie.* Vir ons is 'n Kind gebore: O kom, laat ons aanbid.
3. *Op die Epifanie en sewe dae daarna, en op die Fees van die Gedaanteverwisseling.* Die Here het sy heerlikheid geopenbaar: O kom, laat ons aanbid.
4. *Gedurende Vastyd.* Die goedheid van God lei tot berou: O kom, laat ons aanbid.
5. *Gedurende Lydenstyd.* Christus onse Heer was tot die dood toe gehoorsaam: O kom, laat ons aanbid.
6. *Op die Maandag na die Sondag na Paasfees en tot Hemelvaartsdag:* Alleluia. Christus is opgestaan: O kom, laat ons aanbid. Alleluia.
7. *Met Hemelvaartsdag en tot Pinkstersondag.* Alleluia. Christus het na die hemel opgevaar: O kom, laat ons aanbid. Alleluia.
8. *Op Pinkstersondag en die ses daaropvolgende dae.* Alleluia. God het die Gees van sy Seun uitgestuur: O kom, laat ons aanbid. Alleluia.
9. *Op Drieëenheidssondag.* Heilig en eerwaardig is sy Naam: O kom, laat ons aanbid.
10. *Op Feesdae van die Geseëende Maagd Maria.* Die Woord het vlees geword: O kom, laat ons aanbid.
11. *Op Dae van die Heiliges.* Die Heer is roemryk in sy heiliges: O kom, laat ons aanbid.
12. *Op die Wydingsfees en sewe daaropvolgende dae.* Die Here is in sy heilige tempel: O kom, laat ons aanbid.
13. *Op Sondae waarvoor geen ander voorsiening gemaak is nie.* Die Here God, die Almagtige, het die koningskap aanvaar: O kom, laat ons aanbid.
14. *Op Dae waarvoor geen ander voorsiening gemaak is nie.* Die Here is genadig en goedgunstig: O kom, laat ons aanbid.

*Dan moet die volgende Psalm gesê word: behalwe op* Paasdag *en die sewe dae daarna, wanneer Regte Lofsange voorgeskrewe is om in die plek daarvan gesê te word, en op enige dag waarop die Psalm voorgeskrewe is om in die gewone loop van sake gelees te word.*

*Hierdie Psalm mag op* Asdag *en* Goeie Vrydag *uitgelaat word.*





## VENITE, EXULTEMUS DOMINO

### Psalm 95

KOM, laat ons sing tot eer van die Here: laat ons juig vir die rots van ons heil.
2 Laat ons sy aangesig tegemoet gaan met lof: met lofsange Hom toejuig.
3 Want die Heer is 'n grote God: ja 'n groot Koning bo al die gode.
4 In wie se hand die diepste plekke van die aarde is: en die toppe van die berge is syne.
5 Aan wie die see behoort wat Hy self gemaak het: en die droë land wat sy hande geformeer het.

6 KOM, laat ons aanbid en neerbuk: laat ons kniel voor die Here wat ons gemaak het.
7 Want Hy is onse God: en ons is die volk van sy weiding en die skape van sy hand.

8 AS julle vandag maar na sy stem wou luister, verhard julle hart nie: soos by Mériba, soos op die dag van Massa in die woestyn;
9 Waar julle vaders My versoek het: My beproef het, alhoewel hulle my werk gesien het.
10 Veertig jaar het Ek 'n afkeur gehad van hierdie geslag en gesê: Hulle is 'n volk met 'n dwalende hart, en hulle ken my weë nie;
11 Sodat Ek in my toorn gesweer het: Waarlik, hulle sal in my rus nie ingaan nie.

Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;
Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.

*Hier moet die Psalms volgens die bepaalde orde volg.*

*Hier moet die Eerste Les duidelik en met 'n hoorbare stem gelees word.*

*En daarna moet gesê of gesing word die gesang genoem* Te Deum Laudamus; *behalwe dat gedurende Advent en vanaf Septuagesima tot die dag vóór Paasdag die Lofsang* Benedicite *gesê of gesing mag word, of gedurende Vastyd die lofsang* Urbs Fortitudinis.

## TE DEUM LAUDAMUS

ONS loof U, o God: ons erken dat U die Here is.
2 Die hele aarde vereer U: die ewige Vader.

3 Tot U roep alle Engele: die Hemele en alle Magte wat daarin is.
4 Gerubyne en serafs: roep sonder ophou uit,
5 Heilig, Heilig, Heilig: is die Here der heerskare;
6 Hemel en aarde is vol: van die Majesteit van u heerlikheid.
7 Die roemryke koor van die Apostels: loof U.
8 Die lofwaardige geselskap van die Profete: loof U.
9 Die edele heir van Martelare: loof U.
10 Die heilige Kerk oor die hele aarde heen: bely U;
11 Die Vader: oneindig in Majesteit;
12 U eerbiedwaardige, waaragtige: en enige Seun;
13 Ook die Heilige Gees: die Trooster.

O CHRISTUS: U is die Erekoning.
15 U is die ewige Seun: van die Vader.
16 Toe U ons verlossing op U geneem het: het U die skoot van die Maagd nie versmaai nie.
17 Toe U die skerpte van die dood oorwin het: het U vir alle gelowiges die hemelryk geopen.
18 U sit aan die regterhand van God: in die Heerlikheid van die Vader.
19 Ons glo dat U sal kom: om ons Regter te wees.
20 Daarom bid ons U, kom u dienaars tot hulp: wat U met u dierbare bloed verlos het.
21 Gee dat hulle onder U heiliges gereken mag word: in die ewige heerlikheid.

O HERE, bewaar u volk: en seën u erfdeel.
23 Bestuur hulle: en verhef hulle in ewigheid.
24 Dag aan dag: verheerlik ons U;
25 En ons aanbid u Naam: in alle ewigheid.
26 Verwerdig U, o Here: om ons nou van die sonde te bewaar.
27 O Heer, ontferm U oor ons: ontferm U oor ons.
28 O Heer, laat u barmhartigheid op ons neerdaal: daar ons vertroue op U is.
29 O Heer, op U het ek vertrou: laat my nooit beskaamd word nie.





## BENEDICITE, OMNIA OPERA

O JULLE amal, Werke van die Heer, seën jul' die Heer; prys Hom, en verheerlik Hom vir ewig.
2 O julle Engele van die Heer, seën jul' die Heer: prys Hom, en verheerlik Hom vir ewig.

O JULLE Hemele, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
4 O julle Waters, wat bo die uitspansel is, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
5 O julle almal, Magte van die Heer, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
6 O julle Son en Maan, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
7 O julle Sterre van die Hemel, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
8 O julle Reënbuie en Dou, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
9 O julle Winde van God, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
10 O julle Vuur en Hitte, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
11 O julle Winter en Somer, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir weig.
12 O julle Doue en Rype, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
13 O julle Ryp en Koue, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir weig.
14 O julle Ys en Sneeu, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
15 O julle Nagte en Dae, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
16 O julle Lig en Duisternis, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
17 O julle Weerligte en Wolke, seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.

O LAAT die Aarde die Here seën: ja, laat dit Hom prys en Hom vir ewig verheerlik.

19 O julle Berge en Heuwels, seën jul' die Heer: prys
Hom en verheerlik Hom vir ewig.
20 O julle almal, Groen Dinge op die aarde, seën jul'
die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
21 O julle Putte, seën jul' die Heer: prys Hom en
verheerlik Hom vir ewig.
22 O julle Seë en Riviere, seën jul' die Heer: prys
Hom en verheerlik Hom vir ewig.
23 O julle Walvisse, en alles wat in die water beweeg,
seën jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
24 O julle almal, Voëls van die hemel, seën jul' die
Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
25 O julle almal, Diere en Vee, seën jul' die Heer:
prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
26 O julle Mensekinders, seën jul' die Heer: prys Hom
en verheerlik Hom vir ewig.

O LAAT Israel die Here seën: Hom prys en vir ewig verheerlik.
28 O julle Priesters van die Heer, seën jul' die Heer:
prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
29 O julle Diensknegte van die Heer, seën jul' die
Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
30 O julle Siele en Geeste van die Regverdiges, seën
jul' die Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
31 O julle heiliges en nederiges van hart, seën jul' die
Heer: prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.
32 O Ananias, Azarias, en Misaël, seën jul' die Heer;
prys Hom en verheerlik Hom vir ewig.

Laat ons die Vader, en die Seun, en die Heilige Gees seën: laat ons Hom vir ewig prys en verhef.

Geseënd is U, o Heer, in die hemelse uitspansel: geprys en verhewe bo alles vir ewig.

### URBS FORTITUDINIS

Jesaja 26

'N STERK stad het ons: God stel heil tot mure en
skanse.
2 Maak oop die poorte: dat die regverdige nasie
kan ingaan wat die trou bewaar.





3 U sal 'n standvastige gesindheid in volle vrede
bewaar: want dit vertrou op U.
4 Vertrou op die Here vir ewig: want in die Here
Jehowah is ewigdurende sterkte.
5 Die pad van die regverdige is gelyk: U maak die
spoor van die regverdige gelyk.
6 Ook in die weg van u oordele het ons U verwag,
o Here: na u Naam en na u gedenknaam gaan die begeerte
van ons siel uit.

Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;

Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.

*Dan moet op dieselfde manier die Tweede Les gelees word. Hier, behalwe op Witdonderdag, Goeie Vrydag en die dag voor Paasfees, mag 'n gesang gesing word; en daarna moet die* Benedictus *gesê word, soos volg.*

### BENEDICTUS

H. Lukas 1. 68

LAAT die Here die God van Israel geloof word:
omdat Hy sy volk besoek en vir hulle verlossing teweeg
gebring het;
2 En 'n horing van verlossing vir ons opgerig het:
in die huis van Dawid sy kneg;
3 Soos Hy gespreek het deur die mond van sy heilige
profete: van ouds af;
4 Verlossing van ons vyande: en uit die hand van
almal wat vir ons haat;
5 Om barmhartigheid te bewys aan ons vaders: en
aan sy heilige verbond te dink;
6 Aan die eed wat Hy gesweer het vir Abraham ons
vader: om aan ons to gee;
7 Dat ons, verlos uit die hand van ons vyande: Hom
sonder vrees kan dien;
8 In heiligheid en geregtigheid voor Hom: al die dae
van ons lewe.
9 En jy, kindjie, sal 'n profeet van die Allerhoogste
genoem word: want jy sal voor die aangesig van die Here
gaan om sy weë reg te maak;
10 Om kennis van verlossing aan sy volk te gee: in die
vergifnis van hulle sondes,

11 Deur die innige barmhartigheid van onse God: waarmee die opgaande lig uit die hoogte ons besoek het;
12 Om te skyn oor die wat in duisternis en skaduwee van die dood sit: om ons voete na die pad van vrede te rig.

Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;
Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: n alle ewigheid. Amen.

*Dan sal die Apostoliese Geloofsbelydenis gesê word deur die Bedienaar en die mense, terwyl almal staan: maar dit moet uitgelaat word wanneer die* Quicunque vult *in plaas daarvan gesê word.*

EK GLO in God die Almagtige Vader, Skepper van die hemel en die aarde:

En in Jesus Christus sy eniggebore Seun onse Heer, Wat ontvang is van die Heilige Gees, Gebore uit die Maagd Maria, Wat gely het onder Pontius Pilatus, Gekruisig, gestorwe, en begrawe is, Hy het neergedaal na die doderyk; Die derde dag het Hy weer opgestaan uit die dode, Hy het opgevaar na die hemel, En sit aan die regterhand van God die Almagtige Vader; Vanwaar Hy sal kom om te oordeel die lewende en die dode.

Ek glo in die Heilige Gees; Die heilige Katolieke Kerk; Die Gemeenskap van die Heiliges; Die Vergewing van sondes; Die Wederopstanding van die liggaam; En die ewige Lewe. Amen.

*Dan moet die volgende Gebede gesê word, terwyl almal eerbiedig kniel, en die Bedienaar eers met 'n hoorbare stem voorafgaan en sê,*

Die Heer sy met u.
*Antwoord:* En met u gees.

*Bedienaar:* Laat ons bid

Heer, ontferm oor ons.
*Christus, ontferm U oor ons.*
Heer, ontferm U oor ons.

*Dan moet die Bedienaar en die mense die Here se Gebed hardop sê.*

Onse Vader, wat in die hemele is, Laat U Naam geheilig word, Laat U koninkryk kom, Laat U wil geskied, Soos in die hemel net so ook op die aarde. Gee ons





vandag ons daaglikse brood; En vergeef ons ons skulde, Soos ons ook ons skuldenaars vergewe. En lei ons nie in versoeking nie; Maar verlos ons van die bose. Amen.

*Dan moet die Bedienaar sê (as hy 'n Priester is sal hy opstaan).*

O Heer, bewys u barmhartigheid oor ons
*Antwoord:* En skenk ons u saligheid.
*Bedienaar:* O Heer, behoed die Koningin.
*Antwoord:* En verhoor ons genadiglik as ons U aanroep.
*Bedienaar:* Beklee u Bedienaars met geregtigheid.
*Antwoord:* En maak u verkore volk vrolik.
*Bedienaar:* O Heer, verlos u volk.
*Antwoord:* En seën u erfenis.
*Bedienaar:* Gee vrede in ons tyd, o Heer.
*Antwoord:* Want U alleen, o Heer, laat ons in veiligheid woon.
*Bedienaar:* O God, reinig ons innerlik in ons harte.
*Antwoord:* En neem u Heilige Gees nie van ons weg nie.

*Dan moet die Voorgebed of Voorgebede vir die Dag gesê word, en daarna die Voorgebed om Vrede en die Voorgebed om Genadegawe om reg te lewe, soos volg.*

ON VREDE

O GOD, wat die oorsprong van vrede en die liefhebber van eendrag is, om u te ken is die ewige lewe, en om u te dien is die ware vryheid: Beskerm ons, u ootmoedige diensknegte, teen al die aanslaë van ons vyande; sodat ons, vas vertrouend op u beskerming, die krag van geen teenstanders mag vrees nie, deur die mag van Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

OM GENADEGAWE

O HEER, onse hemelse Vader, Almagtige en ewige God, wat ons veilig tot die begin van hierdie dag gebring het: Verdedig ons tans met u sterke krag; en skenk dat ons vandag in geen sonde val, nog in enige gevaar beland nie; maar dat al onse verrigtinge deur u leiding bestuur word, om altyd te doen wat in u oë regverdig is; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

---

## MÔREGEBED

*Hier mag 'n Gesang of Koorsang volg.*

*Hier mag* DIE GEBEDE *of sommige van die* Geleentheidsgebede en Danksegginge *gelees word, na goedvinde van die Bedienaar As geen van hierdie gesê word en geen ander Diens volg nie, moet die Diens óf met die* Gebed van St Chrysostom *en* Die Genade, *óf soos volg sluit:*

*Bedienaar:* Die Heer sy met u.
*Antwoord:* En met u gees.
*Bedienaar:* Laat ons die Here seën.
*Antwoord:* Dank sy die Heer.



## AANDGEBED

### DIE DIENS VAN DIE AANDGEBED

*Die Bedienaar sal kniel en sê:*

O Heer, open onse lippe:
*Antwoord*: En ons mond sal u lof verkondig.
*Bedienaar*: O God, haas U en red ons.
*Antwoord*: O Heer, haas U tot ons hulp.

*Hier moet almal opstaan en die Bedienaar sal sê:*

Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;
*Antwoord*: Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in all ewigheid. Amen.
*Bedienaar*: Loof die Here;
*Antwoord*: Die Here se Naam word geloof.

*Hier moet die Psalms volgens die bepaalde orde volg, en daarna moet die Eerste Les gelees word.*

*Hier, behalwe op Witdonderdag, Goeie Vrydag en die dag voor Paasfees, mag 'n Gesang gesing word: En daarna* Magnificat *(of die Lied van die Geseënde Maagd Maria), soos volg.*

### MAGNIFICAT

H. Lukas 1.46

MY siel maak groot die Here: en my gees is verheug in God, my Saligmaker.
2 Omdat Hy die nederige toestand: van sy diensmaagd aangesien het.
3 Want van nou af: sal al die geslagte my salig noem.
4 Want Hy wat magtig is, het groot dinge aan my gedoen: en heilig is sy naam.
5 En sy barmhartigheid is van geslag tot geslag: vir die wat hom vrees.
6 Hy het deur sy arm kragtige dade gedoen: hoogmoediges in die gedagtes van hulle hart het hy verstrooi.
7 Maghebbers het hy van trone afgeruk: en nederiges verhoog.
8 Hongeriges het hy met goeie dinge vervul: en rykes met leë hande weggestuur.
9 Hy het sy kneg Israel bygestaan, sodat hy aan sy barmhartigheid sou dink: soos hy gespreek het met ons vaders, aan Abraham en sy nageslag tot in ewigheid.
Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;

Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.

*Dan 'n Les uit die Nuwe Testament. En daarna* Nunc Dimittis *(of die Lied van Simeon), soos volg.*

NUNC DIMITTIS

H. Lukas 2. 29

NOU laat U, Here, u dienskneg gaan in vrede: volgens u woord.
2 Omdat my oë: u verlossing gesien het,
3 Wat u berei het: voor die oë van al die volke;
4 'n Lig tot verligting van die nasies: en tot heerlikheid van u volk Israel.

Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;
Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.

*Dan sal die Apostoliese Geloofsbelydenis gesê word deur die Bedienaar en die mense, terwyl almal staan; maar dit moet uitgelaat word op Drieëenheidssondag as die* Quicunque Vult *op hierdie plek gesing of gesê word.*

EK GLO in God die Almagtige Vader, Skepper van die hemel en die aarde:

En in Jesus Christus sy eniggebore Seun onse Heer, Wat ontvang is van die Heilige Gees, Gebore uit die Maagd Maria, Wat gely het onder Pontius Pilatus, Gekruisig, gestorwe en begrawe is, Hy het neergedaal na die doderyk; Die derde dag het Hy weer opgestaan uit die dode, Hy het opgevaar na die hemel, En sit aan die regterhand van God die Almagtige Vader; Vanwaar Hy sal kom om te oordeel die lewende en die dode.

Ek glo in die Heilige Gees; Die Heilige Katolieke Kerk; Die Gemeenskap van die Heiliges; Die Vergewing van sondes; Die Wederopstanding van die liggaam; En die ewige Lewe. Amen.

*Dan moet die volgende Gebede gesê word, terwyl almal eerbiedig kniel, en die Bedienaar eers met 'n hoorbare stem voortgaan en sê,*

Die Heer sy met u;
*Antwoord*: En met u gees.

*Bedienaar*: Laat ons bid.

Heer, ontferm U oor ons.
*Christus, ontferm U oor ons.*
Heer, ontferm U oor ons.





*Dan moet die Bedienaar en die mense die Here se Gebed hardop sê.*

ONSE VADER, wat in die hemele is, Laat u Naam geheilig word, Laat u koninkryk kom, Laat u wil geskied, Soos in die hemel net so ook op die aarde. Gee ons vandag ons daaglikse brood. En vergeef ons ons skulde, Soos ons ook ons skuldenaars vergewe. En lei ons nie in versoeking nie; Maar verlos ons van die bose. Amen.

*Dan moet die Bedienaar sê (as hy 'n Priester is sal hy opstaan),*

O Heer, bewys u barmhartigheid oor ons;
*Antwoord*: En skenk ons u saligheid.
*Bedienaar*: O Heer, behoed die Koningin;
*Antwoord*: En vehoor ons genadiglik as ons u aanroep.
*Bedienaar*: Beklee u Bedienaars met geregtigheid;
*Antwoord*: En maak u verkore volk vrolik.
*Bedienaar*: O Heer, verlos u volk;
*Antwoord*: En seën u erfenis.
*Bedienaar*: Gee vrede in ons tyd, o Heer.
*Antwoord*: Want U alleen, o Heer, laat ons in veiligheid woon.
*Bedienaar*: O God, reinig ons innerlik in ons harte.
*Antwoord*: En neem u Heilige Gees nie van ons weg nie.

*Dan moet die Voorgebed vir die Dag gesê word, en daarna die Voorgebed om Vrede en die Voorgebed om Hulp teen alle Gevare; soos volg.*

OM VREDE

O GOD, van wie alle heilige begeertes, alle goeie beraadslaginge, en alle regverdige verrigtinge voortgaan: gee aan u diensknegte daardie vrede wat die wêreld nie kan gee nie; sodat beide onse harte geneig mag wees om u gebooie te gehoorsaam en ook dat ons, deur u beskerm teen die vrees vir onse vyande, onse lewe in rus en stilte mag deurbring; deur die verdienste van Jesus Christus onse Saligmaker. *Amen.*

OM HULP TEEN ALLE GEVARE

VERLIG ons duisternis, smeek ons u, o Heer; en beskerm ons deur u grote genade, teen alle gevare

en ongelukke van hierdie nag; terwille van die liefde van u enige Seun, onse Saligmaker, Jesus Christus. *Amen.*

---

*Hier mag 'n Gesang of Koorsang volg.*

*Hier mag* DIE GEBEDE *of sommige van die* Geleentheidsgebede en Danksegginge *gelees word, na goedvinde van die Bedienaar. As geen van hierdie gesê word en geen ander Diens volg nie, moet die Diens met óf die* Gebed van St. Chrysostom *en* Die Genade, *óf soos volg sluit*:

*Bedienaar*: Die Heer sy met u.
*Antwoord*: En met u gees.
*Bedienaar*: Laat ons die Here seën.
*Antwoord*: Dank sy die Heer.

## DIE GEBEDE

### *'n Gebed vir die Koningin se Majesteit*

O HEER, onse hemelse Vader, verhewe en magtig, Koning der Koninge, Here der Here, die enigste Regeerder van prinse, wat van u troon af alle aardbewoners aanskou; van ganser harte smeek ons u om gunstiglik neer te sien op ons geëerbiedigde Soewereine Dame, Koningin Elizabeth; en vervul haar so met die genade van u Heilige Gees, dat sy altyd tot u wil geneig mag wees, en in u weg wandel: Beklee haar oorvloediglik met hemelse gawes; skenk dat sy lank in gesondheid en in welgesteldheid mag lewe; versterk haar dat sy al haar vyande mag oorwin en verower; en eindelik ná dié lewe ewige vreugde en geluk mag behaal; deur Jesus Christus, onse Heer. *Amen.*

### *'n Gebed vir die Koninklike Gesin*

ALMAGTIGE God, die bron van alle goedheid, ons smeek ootmoedig u seën op Elizabeth, die Koningin-Moeder; Philip, Hertog van Edinburgh; Charles, Hertog van Cornwall, en die hele Koninglike Gesin: Beklee hulle met u Heilige Gees; verryk hulle met u hemelse genadegawe; laat hulle met alle geluk voorspoedig wees; en bring hulle tot u ewigdurende koninkryk; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*





*In plaas van die twee voorafgaande Gebede mag die volgende Gebed gesê word:*

O HERE God van onse vaders, wat oor die nasies van die aarde regeer: van ganser harte smeek ons U om gunstiglik neer te sien op ons Soewereine Dame, Koningin Elizabeth, dat sy altyd tot u wil geneig mag wees en in u weg wandel; en seën saam met haar Elizabeth, die Koningin-Moeder; Philip, Hertog van Edinburgh; Charles, Hertog van Cornwall, en die hele Koninklike Gesin. Beklee met wysheid u dienskneg, die Goewerneur-Generaal van die Unie, die Ministers van die Kroon, (die Parlement wat nou sit)*, en diegene wat gesag oor ons beklee, sodat alle dinge deur hulle poginge so gereël en vasgestel mag wees, dat vrede en geluk, waarheid en geregtigheid, godsdiens en vroomheid, onder ons gevestig mag word in alle geslagte; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

* *Om gesê te word wanneer die Parlement sit.*

### *'n Gebed vir die Bediening en Gemeentes*

ALMAGTIGE en ewige God, wat alleen grote wonderwerke verrig: stort die heilsame Gees van u genade uit op onse Biskoppe, en Leraars, en alle Gemeentes wat aan hulle sorg toevertrou is; en opdat hulle u waarlik mag behaag, laat op hulle geduriglik die dou van u seën neerdaal. Skenk dit, o Heer, tot eer van onse Voorspraak en Middelaar, Jesus Christus. *Amen.*

### *'n Gebed van St. Chrysostom*

ALMAGTIGE God, wat ons genade gegee het om tans eenparig onse gemeenskaplike smekinge tot U te rig; en wat beloof dat U die versoeke sal skenk van twee of drie wat in u Naam vergader is: Vervul nou, o Heer, die begeertes en smeekbede van u diensknegte, soos dit mees voordelig vir hulle sal wees; en skenk ons in dié wêreld die kennis van u waarheid, en in die toekomende wêreld die ewige lewe. *Amen.*

### DIE GENADE

DIE GENADE van onse Heer Jesus Christus, en die liefde van God, en die gemeenskap van die Heilige Gees, sy met ons almal in alle ewigheid. *Amen.*

## DIE ADVENT KOORSANGE

*Op die vasgestelde dae mag die volgende Koorsange vóór of ná* Magnificat *gesê of gesing word:*

*Desember* 16. O SAPIENTIA. O Wysheid, wat uit die mond van die allerhoogste gekom het, en van een kant tot die ander uitstrek, alle dinge magtiglik en lieflik reëlend: Kom en leer ons die weg van bedagsaamheid.

*Desember* 17. O ADONAI. O Here van here en Leier van die huis van Israël, wat aan Moses in 'n vuurvlam in die bos verskyn het, en hom die Wet in Sinai gegee het: Kom en verlos ons met 'n uitgestrekte arm.

*Desember* 18. O RADIX JESSE. O Wortel van Isai, wat as 'n onderskeidingsteken vir die mense is, voor wie konings sal swyg, na wie die Heidene sal soek: Kom en verlos ons, en versuim nie.

*Desember* 19. O CLAVIS DAWID. O Sleutel van Dawid, en Septer van die huis van Israël; wat oopmaak en niemand sluit nie, wat sluit en niemand maak oop nie: Kom en bring die gevangene uit die gevangenis, hy wat in die duisternis en die skadu van die dood sit.

*Desember* 20. O ORIENS. O Daeraad, Helderheid van die Ewige Lig, en Son van Geregtigheid: Kom en verlig hulle wat in die duisternis en die skadu van die dood sit.

*Desember* 22. O REX GENTIUM. O Koning van die volke, en hulle begeerte; die Hoeksteen wat albei een maak: Kom en red die mens, wat U uit klei gemaak het.

*Desember* 23. O EMMANUEL. O Emmanuel, onse Koning en Wetgewer, Hoop van die volke, en hulle Verlosser: Kom en red ons, o Heer onse God.



## QUICUNQUE VULT

### 'N BELYDENIS VAN DIE CHRISTLIKE GELOOF, ALGEMEEN GENOEM DIE GELOOFSBELYDENIS VAN ST. ATHANASIUS

*Die volgende Voorsang moet by die Môre- of Aandgebed op Drieëenheidssondag, óf in plaas van die Apostoliese Geloofsbelydenis óf as 'n Koorsang, gesê of gesing word. Dit moet ook gesê of gesing word in plaas van die Apostoliese Geloofsbelydenis, by die Moregebed, op die volgende Feeste (behalwe wanneer hulle op 'n Sondag val);* die Heilige Andreas, die Heilige Thomas, die Bekering van die Heilige Paulus, die Heilige Matthias, die Aankondiging, die Heilige Markus, die Heilige Johannes die Doper, die Heilige Jakobus, die Heilige Batholomeüs, die Heilige Mattheüs, die Heilige Simon en die Heilige Judas.

VIR elkeen wat wil salig word: is voor alle dinge nodig dat hy die Katolieke Geloof moet hou.

•2 En elkeen wat dit nie geheel en al en ongeskonde bewaar nie: sal sonder twyfel ewiglik verlore gaan.

3 Die Katolieke Geloof dan is dit: Dat ons die enige God in die Drieheid, en die Drieheid in die Eenheid aanbid;

4 Sonder om die Persone te vermeng: of die wese, die substansie te verdeel.

5 Want die Persoon van die Vader is 'n ander, van die Seun 'n ander: van die Heilige Gees 'n ander.

6 Maar die Vader, die Seun en die Heilige Gees het een Godheid: gelyke eer en gelyke ewige majesteit.

7 Hoedanig die Vader is, so is ook die Seun: so is ook die Heilige Gees.

8 Die Vader is ongeskape, die Seun is ongeskape: die Heilige Gees is ongeskape.

9 Onmeetlik is die Vader, onmeetlik is die Seun: onmeetlik is die Heilige Gees.

10 Die Vader is ewig, die Seun is ewig: die Heilige Gees is ewig.

11 Nogtans is dit nie drie ewiges nie: maar een ewige.

12 Net so ook nie drie ongeskapenes of drie onmeetlikes nie: maar een ongeskapene en een onmeetlike.

13 Desgelyks is die Vader almagtig, die Seun almagtig: die Heilige Gees almagtig.

14 En tog is dit nie drie almagtiges nie: maar een almagtige.
15 So ook is die Vader God, die Seun God: die Heilige Gees God.
16 En tog is daar nie drie Gode nie: maar daar is een God.
17 So is die Vader Here, die Seun Here: die Heilige Gees Here.
18 En tog is daar nie drie Here nie: maar daar is een Here.
19 Want soos ons deur die Christelike waarheid gedwing word: om elke persoon afsonderlik God en Here te noem;
20 So is dit ons ook deur die Katolieke Geloof verbode: om drie Gode of drie Here te bely.
21 Die Vader is deur niemand gemaak: of geskape of gegenereer nie;
22 Die Seun is deur die Vader alleen: nie gemaak of geskape nie, maar gegenereer.
23 Die Heilige Gees is deur die Vader en die Seun: nie gemaak of geskape of gegenereer nie, maar uitgaande.
24 So is daar dan een Vader, nie drie Vaders nie; een Seun, nie drie Seuns nie: een Heilige Gees, nie drie Heilige Geeste nie.
25 En in hierdie Drieheid is geeneen voor of na die ander nie: geeneen is groter of minder as die ander nie.
26 Maar die ganse drie Persone het gelyke ewigheid: en is volkome aan mekaar gelyk.
27 Sodat in alle opsigte, soos nou reeds gesê is: die Eenheid in die Drieheid, en die Drieheid in die Eenheid aanbid moet word.
28 Wie dus salig wil word: hy moet so van die Drieëenheid glo.
29 Maar vir die ewige saligheid is dit nodig: dat hy ook getrou moet glo aan die Menswording van onse Here Jesus Christus.
30 So is dan die regte geloof dat ons glo en bely: dat onse Here Jesus Christus, die Seun van God, God is en mens;
31 Hy is God, uit die substansie van die Vader, voor





alle tye gegenereer: en mens, uit die substansie van sy Moeder, in die tyd gebore;
32 Volkome God, volkome mens: met 'n redelike siel en menslike vlees;
33 Aan die Vader gelyk na sy Godheid: minder as die Vader na sy mensheid.
34 En alhoewel hy God is en mens: is hy nogtans nie twee nie, maar een Christus;
35 Hy is een, nie deur verandering van die Godheid in die vlees nie: maar deur die aanneming van die mensheid in God;
36 Hy is één, nie deur die vermenging van die substansie nie: maar deur die eenheid van die persoon.
37 Want soos die redelike siel en die vlees een mens is: so is God en die mens een Christus;
38 Wat gely het terwille van ons saligheid: ter helle neergedaal het, op die derde dag weer opgestaan het uit die dode.
39 Opgevaar het na die hemel, aan die regterhand van God die Almagtige Vader sit: en vandaar sal kom om te oordeel die lewende en die dode.
40 By wie se koms alle mense weer sal opstaan met hulle liggame: en rekenskap sal gee van hulle eie werke.
41 En die wat goed gedoen het, sal in die ewige lewe ingaan: maar die wat kwaad gedoen het, in die ewige vuur.
42 Dit is die Katolieke Geloof: en as iemand dit nie getrou en vas glo nie, sal hy nie salig kan word nie.

Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;
Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.

# DIE LITANIE

*Die Litanie is voorgeskrywe vir gebruik op Sondae, Woensdae, en Vrydae, en op die Smeekdae, en ten ander tye wanneer die Biskop dit sal beveel; en moet altyd ten minste op een Sondag in die maand gesê word, en op Asdag en Goeie Vrydag.*

*Die Litanie mag op die volgende wyse gebruik word:*

1. *As 'n volledige Toewyding, insluitende* Die Smeking.

2. *As 'n volledige Toewyding, met uitsondering van* Die Smeking *behalwe die gebed* ,Ons smeek U ootmoedig', *met die voorafgaande Versie en Antwoord, die* Gebed van St. Chrysostom, *en* Die Genade.

3. *As 'n Toewyding voor die Heilige Kommunie, wanneer alles uitgelaat mag word na die woorde ,O Christus, verhoor ons', behalwe die gebed* ,Ons smeek U ootmoedig,' *met die voorafgaande Versie en Antwoord.*

O GOD die Vader, in die hemel:

*Ontferm U oor ons.*

O God die Seun, Verlosser van die wereld:

*Ontferm U oor ons.*

O God die Heilige Gees, die Vertrooster:

*Ontferm U oor ons.*

O Heilige, geseëende en roemryke Drieëenheid, drie Persone en een God:

*Ontferm U oor ons.*

REKEN ons, o Heer, ons oortredings nie toe nie, ook nie die oortredings van onse voorvaders nie; neem ook nie wraak oor ons sondes nie; spaar ons, liewe Heer, spaar u volk, wat U deur u Kosbare bloed verlos het.

*Spaar ons, liewe Heer.*

Van alle kwaad en onheil; van sonde, van die liste en aanvalle van die duiwel; van u toorn, en van ewige verdoemenis,

*Verlos ons, liewe Heer.*

Van alle verblinding van die hart; van hoogmoed, ydele eer, en skynheiligheid; van nyd, haat, boosaardigheid, en alle liefdeloosheid,

*Verlos ons, liewe Heer.*

Van ontug, en alle ander dodelike sonde; en van alle verleidinge van die wêreld, die vlees, en die duiwel,

*Verlos ons, liewe Heer.*





Van weerlig en storm; van plae, pes, en hongersnood; van sprinkane, veepeste, en droogte; van oorlog en moord, en van 'n skielike en onvoorbereide dood,

*Verlos ons, liewe Heer.*

Van alle oproer, geheime sameswering en opstand; van alle valse leer, kettery en skeuring; van verharding van hart, en veragting van u woord en gebod,

*Verlos ons, liewe Heer.*

Deur die verborgenheid van u heilige Menswording; deur u heilige Geboorte en Besnydenis; deur u Doop, u Vas en Versoeking,

*Verlos ons, liewe Heer.*

Deur u Sielsangs en bloedige Sweet; deur u Kruis en Lyding; deur u dierbare Dood en Begrawing; deur u heerlike Opstanding en Hemelvaart; en deur die koms van die Heilige Gees,

*Verlos ons, liewe Heer.*

In alle tye van wedervaardigheid; in alle tye van welvaart; in die doodsuur, en op die oordeelsdag,

*Verlos ons, liewe Heer.*

ONS, sondaars, smeek U om ons te verhoor, o Here God; dat dit U mag behaag om u heilige, algemene Kerk op die regte weg te lei en te bestuur;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om u diensmaagd Elizabeth, onse geëerbiedigde Koningin en Regeerder, te gewaar en te bevestig in die ware aanbidding van U, in geregtigheid en heiligheid van die lewe;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om Elizabeth, die Koningin-Moeder; Philip, Hertog van Edinburgh; Charles, Hertog van Cornwall, en die hele Koninklike Gesin, te seën en te bewaar;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om u dienskneg die Goewerneur-

Generaal van die Unie te seën, en hom deur u hemelse wysheid te lei;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om alle Biskoppe, Priesters, en Diakene met ware kennis en regte verstand van u Woord te verlig, en dat hulle deur beide hul prediking en lewenswandel dit mag verbrei, en dienooreenkomstig voor oë mag stel;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

[Dat dit U mag behaag om u diensknegte te seën wat op dié tyd tot die Orde van Diakens en van Priesters toegelaat sal word, en om u genadegawe op hulle uit te stort; dat hulle hul amp deeglik mag uitoefen tot stigting van u Kerk, en tot verheerliking van u heilige naam;

Om in die Kwatemper Weke en op die dag van 'n Verordening gebruik te word.

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*]

Dat dit U mag behaag om arbeiders na u oes uit te stuur;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om u diensknegte wat arbei vir die bekering van die heidene en van almal wat nie die waarheid ken nie, te seën en te laat geluk;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om die Ministers van die Kroon, en alle gesaghebbendes in dié land, met genadegawe, wysheid en verstand te beklee;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om die verrigtinge van die Parlement te bestuur en te laat geluk tot eer van u naam en tot die welsyn van u volk;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om die Regters en Magistrate te lei, en om hulle genadegawe te gee om geregtigheid uit te oefen en die waarheid te handhaaf;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*





Dat dit U mag behaag om u hele volk te seën en te bewaar;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om aan alle nasies eensgesindheid, vrede en eendrag te skenk;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om onse harte te neig om U lief te hê en te vrees, en ywerig volgens u gebooie te lewe;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om aan u hele volk toeneming in genadegawe te verleen, sodat hulle u Woord ootmoedig mag hoor en dit met ware toegeneentheid mag ontvang, en die vrugte van die Gees mag voortbring;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om almal wat verdwaald en verlei is op die weg van die waarheid te bring;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om die wat staan te bevestig; om die kleinmoediges te vertroos en te help; om die gevallenes op te rig; en om eindelik die Satan onder onse voete te vertrap;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om almal wat in gevaar, nood en wedervaardigheid verkeer te steun, help en vertroos; en almal wat op die land, in die lug of oor die see reis, te beskerm; en om U oor alle prisoniers en gevangenes te ontferm;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om alle vroue in barensnood, alle siekes en jong kinders te bewaar en versterk, en om die vaderlose kinders en weduwees, en almal wat verlate en verdruk is, te behoed en versorg;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om U oor alle mense te ontferm;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om onse vyande, vervolgers en lasteraars te vergewe, en hulle harte te verander;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om alle Jode, Mohammedane, en heidene te bekeer en hulle tot die gemeenskap van u heilige Kerk te bring;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om die goeie vrugte van die aarde te gee en te bewaar vir ons gebruik, sodat ons hulle op die regte tyd mag geniet;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Dat dit U mag behaag om ons 'n ware berou te skenk; om al ons sondes, nalatighede en onwetendhede te vergewe; en oms ons die genadegawe van u Heilige Gees te verleen, sodat ons ons lewe ooreenkomstig met u heilige Woord mag verbeter;

*Ons smeek U, verhoor ons, liewe Heer.*

Seun van God: ons smeek U om ons te verhoor.

*Seun van God; ons smeek U om ons te verhoor.*

O Lam van God: wat die sondes van die wêreld wegneem;

*Ontferm U oor ons.*

O Lam van God: wat die sondes van die wêreld wegneem;

*Ontferm U oor ons.*

O Lam van God: wat die sondes van die wêreld wegneem;

*Gee ons u vrede.*

O Christus, verhoor ons.

*O Christus, verhoor ons.*

Heer, ontferm U oor ons.

*Christus, ontferm U oor ons.*

Heer, ontferm U oor ons.





*Dan sal die Bedienaar en die mense saam met hom die Here se Gebed sê.*

ONSE Vader, wat in die hemele is, Laat u Naam geheilig word, Laat u koninkryk kom, Laat u wil geskied, Soos in die hemel net so ook op die aarde. Gee ons vandag ons daaglikse brood. En vergeef ons ons skulde, Soos ons ook ons skuldenaars vergewe. En lei ons nie in versoeking nie; Maar verlos ons van die bose. Amen.

### DIE SMEKING

*Bedienaar.* O Heer, handel nie met ons volgens ons sondes nie;

*Antwoord.* En vergeld ons nie volgens ons ongeregtighede nie.

Laat ons bid.

O, GOD, barmhartige Vader, wat die versugting van 'n gebroke hart, en die verlange van die treurendes nie versmaad nie: Ondersteun barmhartiglik ons gebede wat ons voor U uitstort in al ons moeilikhede en teenspoed, wanneer dié op ons druk; en verhoor ons genadiglik, dat al die kwaad, wat die bedrog en listigheid van die duiwel of die mens teen ons werk, verydel mag word, en deur u weldadige voorsienigheid afgewend mag word; sodat ons, u dienskneate, deur geen vervolging beskadig nie, U steeds in u heilige Kerk mag danksê; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

*Bedienaar en Mense.* Staan op, o Heer, help ons, en verlos ons om u naams wil.

*Bedienaar.* O God, met onse ore het ons gehoor, en onse vaders het aan ons bekend gemaak die loflike dade wat U in hulle dae verrig het, en in die oue tyd vóór hulle.

*Bedienaar en Mense.* Staan op, o Heer, help ons, en verlos ons ter wille van u ere.

*Bedienaar.* Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees.

*Antwoord.* Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.

*Bedienaar en Mense.* Staan op, o Heer, help ons, en verlos ons om u naams wil.

*V.* Beskerm ons teen onse vyande, o Christus;
*A.* Sien genadiglik op ons droefnisse neer.
*V.* Aanskou met mededoë die smarte van ons harte;
*A.* Vergewe barmhartiglik die sondes van u volk.
*V.* Verhoor goedgunstiglik en barmhartiglik onse gebede;
*A.* Seun van die lewende God, ontferm U oor ons.
*V.* Verwaardig U om ons nou en altyd te verhoor, o Christus.
*A.* Verhoor ons genadiglik, o Christus; verhoor ons genadiglik, o Here Christus.

*Bedienaar.* O Heer, laat u barmhartigheid oor ons getoon word.
*Antwoord.* Want ons stel ons vertroue op U.

Laat ons bid.

ONS smeek U ootmoedig, o Vader, om in ontferming op onse swakhede neer te sien; en ter ere van u naam, wend al die kwaad van ons af wat ons so regverdiglik verdien het; en gee dat ons in al ons moeilikhede ons volkome hoop en vertroue op u barmhartigheid mag stel, en U steeds in heiligheid en reinheid van lewe mag dien, tot u eer en heerlikheid; deur ons enigste Middelaar en Voorspraak, Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 'N GEBED VAN ST. CHRYSOSTOM

ALMAGTIGE God, wat ons genade gegee het om tans eenparig onse gemeenskaplike smekinge tot U te rig; en wat beloof dat U die versoeke sal skenk van twee of drie wat in u Naam vergader is: Vervul nou, o Heer, die begeertes en smeekbede van u diensknegte, soos dit mees voordelig vir hulle sal wees; en skenk ons in dié wereld die kennis van u waarheid, en in die toekomende wereld die ewige lewe. *Amen.*

### DIE GENADE

DIE GENADE van onse Here Jesus Christus, en die liefde van God, en die gemeenskap van die Heilige Gees, sy met ons almal in alle ewigheid. *Amen*



# GELEENTHEIDSGEBEDE, DANKSEGGINGE, EN LOFUITINGE

*Hierdie mag na goedvinde van die Bedienaar gesê word na die Diens met Môre- en Aandgebed, of vóór die* Gebed van St Chrysostom *in die Litanie.*

*Onderhewig aan die reëling van die Biskop, mag ander Gebede en Dankseginge in plaas van die volgende gesê word.*

## GEBEDE

### *Die Kerk*



### *Die Staat*



### *Die Siekes, Lydendes, en Ontslapenes*

## DIE KERK

### 1 en 2. *Vir die Kerk*

Laat ons vir die Kerk Bid.

MEES genadige God, ons smeek U ootmoedig vir u Heilige Katolieke Kerk. Vervul dit met u waarheid; in alle waarheid met alle vrede. Waar dit bedorwe is, suiwer dit; waar dit dwaal, bestuur dit; waar enigiets verkeerd is, verbeter dit; waar dit reg is, versterk en bevestig dit; waar dit ontbreek, voorsien dit; waar dit verdeeld en uitmekaar geskeur is, herstel die vernietiging; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

*Of*

O GOD van onveranderlike krag en ewige lig, sien goedgunstiglik op u hele Kerk neer, daardie wonderbare en heilige misterie; en voer deur die kalme werking van u onophoudelike voorsiening die uitwerking van die mens se saligheid uit, en laat die hele wereld sien en voel dat dinge wat omgegooi is weer opgerig word, dat wat oud geword het hernu word, en dat alle dinge tot volmaaktheid gebring word deur Hom aan Wie hulle hul ontstaan te danke het, dieselfde Jesus Christus, onse Heer. *Amen.*





### 3. *Vir Eenheid*

Laat ons vir die eenheid van alle Christen mense bid.

O GOD, die Vader van onse Heer Jesus Christus, onse enigste Verlosser, die Prins van Vrede: Skenk ons genadegawe om ernstig ter harte te neem die grote gevare waarin ons deur onse ongelukkige verdeeldhede verkeer. Neem alle haat en vooroordeel weg, en wat ons ook al tot goddelike eenheid en ooreenstemming mag verhinder; opdat, soos daar maar net een Liggaam en een Gees en een hoop op onse roeping is, een Heer, een geloof, een doop, een God en Vader van ons almal, net so mag ons voortaan almal eensgesind in hart en siel wees, verenig deur een heilige band van waarheid en vrede, van geloof en liefde, en mag ons met een gemoed en een mond U verheerlik; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 4. *Vir die Hereniging van die Christendom*

Laat ons bid vir die hereniging van die Christendom.

VERGUN, smeek ons U, Almagtige God, om aan alle Christen mense eenheid, vrede en ware ooreenstemming, beide sigbaar en onsigbaar te skenk; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 5. *Vir 'n Bisdom, 'n Parogie, of 'n Sendingdistrik*

Laat ons vir hierdie Bisdom (Parogie *of* Sending) bid.

ALMAGTIGE en ewige God, wat alle dinge in die hemel en op die aarde bestuur: Hoor barmhartiglik die smekinge van ons u diensknegte; en skenk aan hierdie *bisdom* alles wat vir geestelike welsyn nodig is; [skole waarin die kinders in u geloof en vrees mag grootgemaak word; bedienaars om in dié gedeelte van u wingerd te arbei; kerke volmaak in die skoonheid van heiligheid]. Versterk en bevestig die gelowiges; beskerm en lei die kinders; besoek en verlig die siekes en geteisterdes; keer en versag die goddelose; wek die onverskilliges op; win die gevallenes terug; herstel die boetvaardiges; bekeer die heidene; verwyder alle verhinderings tot die vooruitgang van u waarheid; en bring almal om een van hart en sin onder die beskerming van u heilige Kerk te wees; tot eer en heerlikheid van u naam, deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

6. *Gedurende die vakature van 'n Biskopsetel*

Laat ons bid dat 'n getroue Biskop na dié Bisdom gestuur mag word.

ALMAGTIGE God, die gewer van elke goeie gawe: Ons smeek U, sien genadiglik op u Kerk neer, en lei deur u hemelse wysheid die verstand van diegene aan wie die keuse van 'n Biskop vir hierdie Bisdom toevertrou is op so 'n wyse dat ons 'n getroue herder mag ontvang wat u kudde volgens u wil sal voed, en ons in die weg van heiligheid sal lei; deur Jesus Christus, u enigste Seun, onse Heer. *Amen.*

7. *Gedurende die vakature van 'n Pastorale Sorg*

Laat ons bid dat 'n getroue Priester aan dié Parogie (*of* Sending) gegee mag word.

O GOD, wat die behoeftes van u mense op elke plek ken: Sien nou genadiglik neer op hierdie kerk en gemeente; en skenk ons 'n getroue Priester, wat voor U met alle ywer en nederigheid van hart mag dien, en deur u seën baie siele tot die geluk van u ewige koninkryk mag bring; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

8–10. *Vir die Verspreiding van die Evangelie*

Laat ons bid vir die uitbreiding van die Koninkryk van Christus, dwarsdeur die Wereld.

O GOD van al die nasies van die aarde, dink aan die menigte heidene wat U nie ken nie; en skenk dat hulle deur die gebede en arbeid van u heilige Kerk van alle bygeloof en ongeloof verlos mag word, en tot aanbidding van U gebring word; deur Hom wat U gestuur het om die Opstanding en die Lewe van die ganse mensdom te wees, u Seun, Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

*Of*

O GOD, onse hemelse Vader, wat u liefde betoon het deur u eniggebore Seun na die wêreld te stuur dat almal deur Hom mag lewe: Stort u Gees op u Kerk uit dat dit sy bevel om die Evangelie aan alle kreature te verkondig mag uitvoer; ons smeek U, stuur arbeiders





uit in u oes; beskerm hulle in alle gevare en versoekings; en bespoedig die tyd wanneer die volheid van die heidene ingesamel, en die ganse Israel gered sal word; deur dieselfde u Seun Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

*Of*

O GOD, wat uit een bloed al die nasies van die mensdom gemaak het om oor die hele aarde te woon, en u geseënde Seun Jesus Christus gestuur het om vrede aan hulle wat ver is en aan die wat naby is te verkondig: Skenk dat al die mense van die wêreld U mag soek en vind; en bespoedig, o Heer, die vervulling van u belofte om u Gees op alle vlees uit te stort; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

11. *Vir die Bekering van die Jode*

Laat ons vir die Bekering van die Jode bid.

O HEER, ons smeek U om U te ontferm oor u volk van ouds die Jode, wat U gekies het om u waarheid te bewaar en betuig, en uit wie die Christus na die vlees is: Laat hulle die dinge wat by hulle vrede pas leer ken, en skenk dat hulle tot Hom gebring mag word van wie Moses in die wet en die profete geskryf het, dieselfde, u Seun, Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

12 en 13. *Gedurende Kwatemperweke*

Laat ons vir hulle bid wat tot die Heilige Bediening toegelaat sal word.

ALMAGTIGE God, onse hemelse Vader, wat vir Uself 'n algemene Kerk deur die dierbare bloed van u liewe Seun verwerf het: Sien barmhartiglik daarop neer, en bestuur en lei nou die verstand van u diensknegte die Biskoppe en Herders van u kudde so, dat hulle op niemand hulle hande onvoorbereid mag lê nie, maar in geloof en met wysheid bekwame persone mag kies om in die heilige bediening van u Kerk te dien. En skenk aan hulle wat tot enige heilige orde georden sal word u genadegawe en hemelse seën; dat hulle beide deur hulle lewe en leer u heerlikheid mag uiteensit, en die saligheid van alle mense mag bevorder; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

*Of*

ALMAGTIGE God, die gewer van alle goeie gawes, wat deur u goddelike voorsienigheid verskeie ordes in u Kerk aangestel het: Skenk, smeek ons U ootmoediglik, u genadegawe aan al diegene wat tot enige amp en bediening daarin geroep sal word; en vervul hulle so met die waarheid van u leer, en beklee hulle met onskuld van lewe, dat hulle getrou voor U mag dien, tot heerlikheid van u grote Naam, en tot voordeel van u heilige Kerk; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 14. *Vir die Toename van die Heilige Bediening*

Laat ons bid vir die toename van die heilige Bediening.

ONS SMEEK U, Almagtige God, om vele tot die bediening van u Kerk te roep; en skenk aan diegene wat U roep u genadegawe dat hulle u stem mag hoor en beantwoord; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 15. *Vir Sinodes*

Laat ons om Gods seën bid op die Biskops- (*of* Provinsiale) Sinode.

O ALMAGTIGE en ewige God, wat die Heilige Gees die Vertrooster aan u Kerk gegee het dat Hy vir ewig daarmee sal bly: Seën, smeek ons U, met sy genadegawe en teenwoordigheid onse Biskop(pe) en Priesters en onse Broeders wat tans (*of* op die punt staan om te) vergader vir plegtige beraadslaging in u naam. Beskerm hulle harte van alle wereldse hindernisse, dat hulle, standvastig in die geloof en in ongeveinsde liefde, en vervul met alle kennis en wysheid en moed, u heerlikheid en die vrede en eenheid van u Kerk mag bevorder, deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 16. *Vir Kandidate vir die Bevestiging*

Laat ons bid vir diegene wat vir die Bevestiging voorberei word.

O GOD, wat deur die onderrigting van u Seun Jesus Christus die dissipels voorberei het vir die koms van





die Vertrooster: Ons smeek U, berei die harte en verstand van u diensknegte, wat tans die gawe van die Heilige Gees deur die oplegging van hande begeer, dat hulle, met boetvaardige en gelowige harte naderend, vervul mag wees met die krag van sy goddelike inwoning, deur dieselfde Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 17. *Vir die Kinders van die Kerk*

Laat ons vir die Kinders van die Kerk bid.

ALMAGTIGE God, onse hemelse Vader, wat aan u heilige Kerk die sorg en opvoeding van u kinders toevertrou het: Verlig met u wysheid diegene wat onderwys gee en hulle wat leer; sodat hulle, hulself in die kennis van u waarheid verheugend, U al die dae van hulle lewe mag aanbid en dien, deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 18. *Vir Geestelike Genootskappe*

Laat ons vir alle Geestelike Genootskappe bid.

O HEER, wat vir ons ontwil arm geword het sodat ons deur u armoede ryk mag word: Versterk en heilig, bid ons U, alle Geestelike Genootskappe (vernaamlik die wat in ons land arbei), dat hulle u Kerk met hulle bydraes van gebed en diens mag verryk, en skenk aan hul lede dat hulle die werk van hul roeping ten uitvoer mag bring deur u heerlikheid alleen voor oë te hou, wat met die Vader in die eenheid van die Heilige Gees lewe en regeer, altyd een God, in alle ewigheid. *Amen.*

## DIE STAAT

### 19. *Vir die Britse Statebond*

Laat ons vir die Britse Statebond bid.

O ALMAGTIGE God, wat die mense van verskillende rasse, tale en gewoontes in een groot gemeenskap van nasies onder onse Soewereine Dame, Koningin Elizabeth, saamgebind het: Vergun, smeek ons U, dat ons, mekaar se laste draende, in ooreenstemming saam mag lewe, en die doel van u voorsiening tot die toename

van u heerlikheid en die welvaart van die mendsom mag vervul; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

20 en 21. *Vir die Vrede van die Wêreld*

Laat ons vir die Vrede van die Wêreld bid.

ALMAGTIGE God, van wie alle gedagtes van waarheid en vrede voortgaan: Ons bid U laat in die harte van alle mense die ware liefde vir vrede ontvlam; en lei deur u suiwere en vreedsame wysheid diegene wat vir die nasies van die wêreld beraadslaag; sodat u koninkryk in kalmte mag voortgaan, totdat die aarde met die kennis van u liefde vervul is, deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

O GOD onse Vader, sien barmhartiglik op al u kinders neer; reinig onse harte van alle haat, valsheid, en vooroordeel; en lei ons so deur u tere wysheid dat vrede en geregtigheid onder alle mense mag gevestig word; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

22. *Ten Tye van Oorlog*

Laat ons bid om die hulp en genade van God gedurende hierdie oorlogstyd.

O ALMAGTIGE Heer, wat 'n seer sterke burg vir diegene is wat hulle vertroue op U stel: Wees nou en vir altyd ons beskerming; skenk ons, as dit u wil is, oorwinning; sien genadiglik neer op die gevangenes; beur die angstiges op; vertroos die bedroefdes; steun die sterwendes; wees die gesneuweldes genadig; en bespoedig die tyd wanneer oorlog op die hele wêreld gestaak sal word; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

23. *Ten Tye 'n Verkiesing*

Laat ons vir Gods bestiering met die teenswoordige Verkiesing bid.

O HEER, ons smeek U om die verstand van almal te beheers wat teenswoordig geroep is om getroue manne te kies om in die Parlement van die land te dien





(*of soos dit nodig is*); dat hulle hul keuse mag uitoefen as voor u aangesig staande, tot die welvaart van al ons mense; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

24. *Vir die Gees van Broederskap*

Laat ons vir ons Land bid.

O GOD, die Vader van die hele mensdom, ons smeek U om die mense van dié land so te besiel met die gees van geregtigheid, waarheid en liefde, dat ons in al ons handelwyse die een met die ander onse broederskap in U mag toon; ter wille van Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

25. *Ten Tye van Siviele of Industriële Onenigheid*

Laat ons bid vir 'n regverdige skikking van die teenswoordige Onrus.

O GOD, wat verlang dat mense saam as broeders moet lewe en werk; Ons smeek U om van almal wat nou nie eens is nie die gees van onenigheid en selgsugtigheid te verwyder, sodat hulle, alleenlik soekende wat regverdig is, vir altyd mag bly in broederlike eendrag en ooreenstemming tot hulle eie welsyn, en die heil van die hele mensdom; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

DIE SIEKES, LYDENDES EN ONTSLAPENES

26. *Ten Tye van enige Algemene Plaag of Siekte*

Laat ons om hulp bid gedurende hierdie tyd van Siekte.

O ALMAGTIGE en genadevolle God, met wie die uitslag van lewe en dood berus; Skenk ons, smeek ons U, hulp en verlossing in hierdie tyd van ernstige siekte en sterflikheid, en heilig hierdie beproewing vir ons, dat ons in onse druk ellende onse harte tot U mag wend; deur Jesus Christ onse Heer. *Amen.*

27. *Ten Tyde van Skaarste en Hongersnood*

Laat ons bid om verligting in hierdie tyd van Skaarste.

O GOD onse hemelse Vader, wie ons deur u geseënde Seun geleer het om van U daaglikse brood te vra:

Sien neer, smeek ons U, op die ellende van u mense, en stuur ons verligting in hierdie tyd van nood; vermeerder deur u hemelse seën die vrug van die aarde, en skenk dat ons, u genadegawes met dank ontvangend, hulle tot u eer mag gebruik, tot verligting van diegene wat in nood verkeer, en tot ons eie troos; deur dieselfde u Seun, Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

28. *Vir Hospitale*

Laat ons bid dat die Heer se seën op alle Hospitale mag rus.

ALMAGTIGE God, wiens Seun Jesus Christus rondgegaan het goed doende en alle soorte siektes en kwale onder die mense genesende: Sit voort, smeek ons U, hierdie genadige werk van Hom onder ons, vernaamlik in die hospitale van ons land; beur op, genees, en heilig die siekes en gekweldes; skenk aan die geneeshere, snydokters en verpleegsters wysheid en knapheid, meegevoel en geduld; en stort u seën uit op almal wat arbei om lyding te voorkom en u bedoelings van liefde voort te sit; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

29 en 30. *Vir die Siekes en Lydendes*

Laat ons vir die Siekes en Lydendes bid.

ALMAGTIGE Vader, skenker van gesondheid en lewe: Ons smeek U, sien barmhartiglik neer op die siekes en lydendes, vernaamlik op diegene vir wie onse gebede verlang word, dat deur u seën op hulle en op diegene wat hulle bedien, hulle herstel mag word, as dit u genadige wil is, tot liggaamlike en verstandelike gesondheid, en U danksê in u heilige Kerk; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

ALMAGTIGE en ewige God, die troos van die treuriges, die sterkte van die lydendes: Laat die gebede van u kinders wat uit enige beproewing tot U roep, U bereik; en skenk aan almal wat in verleentheid verkeer genade, verligting en verkwikking; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*





31. *Vir Kroniese Lyers*

Laat ons vir diegene bid wat tot langdurige Lyding geroepe is.

O HERE Jesus Christus, wat die wêreld deur u kruis en lyding verlos het: Skenk aan almal wat U tot verlengde lyding roep dat hulle met geduld en geloof hulle swakheid met danksegging mag offer om met u volmaakte lyding verenig te word; wat lewe en regeer, met die Vader en die Heilige Gees, altyd een God, in alle ewigheid. *Amen.*

32. *Vir die Bedroefdes*

Laat ons bid vir diegene wat treur.

ALMAGTIGE God, Vader van alle barmhartighede en Skenker van alle troos: Handel genadiglik, bid ons U, met diegene wat treur, dat hulle, al hul sorg op U werpende, die vertroosting van u liefde mag ken; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

33. *'n Herdenking aan die Gelowige Ontslapenes*

Laat ons voor God die gelowige Ontslapenes onthou.

O ALMAGTIGE God, die God van die geeste van alle vlees: Vermenigvuldig, smeek ons U, vir diegene wat in Jesus rus, die menigvuldige seëninge van U liefde, dat die goeie werk wat U in hulle begin het tot die dag van Jesus Christus mag volbring word. En vergun genadiglik, O hemelse Vader, dat ons, wat U nou hier op die aarde dien, op die end saam met hulle, waardig gevind mag word om deelnemers van die erfenis van die heiliges in lig te wees; ter wille van dieselfde u Seun, Jesus Christus onse Heer en Saligmaker. *Amen.*

ALGEMEEN

34. *Vir Universiteite, Kolleges, en Skole*

Laat ons vir alle Universiteite, Kolleges en Skole bid.

ALMAGTIGE God, ons smeek U om met u genadige guns op onse universiteite, kolleges en skole neer te sien, sodat kennis onder ons vermeerder mag word, en

alle goeie geleerdheid floreer en oorvloedig wees. Seën almal wat onderwys gee en almal wat leer; en skenk dat hulle in nederigheid van hart altyd tot U mag opsien, wat die fontein van alle wysheid is; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

35–37. *Op Smeekdae*

Laat ons bid om die Here se seën op die vrug van die aarde en die arbeid van die mens.

ALMAGTIGE God, wat die aarde geseën het dat dit vrugbaar mag wees en oorvloediglik voortbring wat ook al in die lewe noodsaaklik is: Ons smeek U, om die arbeid van die landbouer voorspoedig te laat wees, en skenk sulke geskikte weer dat ons die vrugte van die aarde mag insamel, en ons altyd in u goedheid mag verbly, tot eer van u heilige naam; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

ALMAGTIGE Vader, wat deur u seun Jesus Christus arbeid geheilig het tot die welvaart van die mensdom: Ons bid U, laat die nywerhede van hierdie land en almal wat daarin betrokke is voorspoedig wees; sodat hulle, bewaar in alle versoekinge en gevare, en 'n behoorlike loon vir hulle arbeid ontvangende, U mag prys deur ooreenkomstig met u wil te lewe, deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

O ALMAGTIGE God, wat die see en alles wat daarin beweeg gemaak het: Skenk u seën op die opbrengs van die waters, dat dit gedurende die seisoen oorvloedig mag wees, en op onse vissers en seevaarders, dat hulle in elke gevaar van die diepte veilig mag wees; sodat ons almal met dankbare harte U mag erken, die Heer van die see en van die droë land; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

38. *Vir gunstige Weer*

Laat ons bid vir gunstige weer.

O GOD, hemelse Vader, wat deur u Seun Jesus Christus belowe het aan diegene wat eers u koninkryk en u geregtigheid soek alle dinge wat vir hulle liggaamlike





onderhoud nodig is: Ons smeek U, stuur ons sulke gunstige weer dat ons die vrugte van die aarde tot ons troos en tot u eer mag ontvang; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

39. *Vir onse Tuistes*

Laat ons bid vir die Tuistes van ons Land.

ONS SMEEK U, o Heer, om onse tuistes te besoek en van hulle al die strikke van die vyand af te weer. Laat u heilige engele hulle bewoon om ons in vrede te bewaar, en mag u seën vir ewig op ons daal; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

40. *Vir Reisigers*

Laat ons vir almal bid wat op land, see of in die lug reis.

ONS BID u, O Heer, om met onse broeders te wees wat op land, see of in die lug reis; laat u heilige Engele toesig oor hulle hou; beskerm hulle van alle kwaad en gevaar, en bring hulle, as dit u genadige wil is, tot hulle bestemming; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

41. *Vir gebruik op Skepe ter See*

O EWIGE Here God, wat alleen die hemel uitspan en die woedende see beheers: wat oor die watervlakte 'n ring afgetrek het tot lig in duisternis eindig: Ontvang goedgunstiglik in u almagtige en mees genadevolle beskerming die persone van ons u diensknegte en die skip waarmee ons vaar. Behoed ons van die gevare van die see dat ons die land waarheen ons reis in veiligheid mag bereik, en met 'n dankbare herinnering aan u genade U mag loof en u heilige Naam verheerlik; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

42. *Vir Mense onder alle Omstandighede*

Laat ons vir alle mense volgens hulle behoeftes bid.

O GOD, die Skepper en Bewaarder van die hele mensdom, ons smeek U ootmoedig vir alle soorte en toestande van mense; dat dit U mag behaag om U weë aan hulle bekend te maak, U reddende heil aan alle nasies. Meer vernaamlik bid ons vir die welstand van die

Katolieke Kerk; dat dit so deur u goeie Gees gelei en regeer mag wees, dat almal wat bely en hulself Christene noem in die weg van waarheid gelei mag word, en die geloof in eenheid van gees, in die band van vrede en in geregtigheid van lewe mag behou. Eindelik dra ons aan u vaderlike goedheid op almal wat op enige manier in hul verstand, liggaam of vermoë bedroef of gekwel is; (*vernaamlik diegene vir wie onse gebede verlang word:) dat dit U mag behaag om hulle te vertroos en te verlig volgens hulle afsonderlike behoeftes, hulle geduld in hul lyding gewende, en 'n gelukkige uitkoms uit al hulle leed. En dit smeek ons om Jesus Christus ontwil. *Amen.*

**Dit moet gesê word wanneer enigeen die gebede van die Gemeente verlang.*

## DANKSEGGINGE

1. 'n Algemene Danksegging.
2. Vir die Kerk.
3. Vir Sendings.
4. Vir die Oes.
5. Vir Oorvloed.
6. Vir gunstige Weer.
7. Vir Vrede.
8. Vir Verlossing van die Plaag.

### 1. *'n Algemene Danksegging*

Laat ons die Here vir al sy barmhartighede dank.

ALMAGTIGE God, Vader van alle barmhartighede, ons, u onwaardige diensknegte, bring U ons ootmoedigste en hartelikste dank toe vir al u goedheid en vriendelikheid teenoor ons en alle mense. Ons seën U vir ons skepping, onderhouding en al die seëninge van hierdie lewe; maar bo alles, vir u onskatbare liefde getoon in die verlossing van die wêreld deur onse Heer Jesus Christus; vir middels van genade, en vir die hoop op die heerlikehid. En ons smeek U, gee ons so 'n behoorlike besef van al u barmhartighede, dat onse harte met ongeveinsde dankbaarheid vervul mag wees, en dat ons nie





net met onse lippe maar deur onse lewe u lof mag verkondig; deur ons selwe aan u diens toe te wy, en voor u aangesig in heiligheid en geregtigheid al die dae van onse lewe te wandel; deur Jesus Christus onse Heer, aan Wie, met U en die Heilige Gees, sy alle eer en heerlikheid tot in ewigheid. *Amen.*

### 2. *Vir die Kerk*

Laat ons danksê vir die Heilige Katolieke Kerk.

O MEES heerlike, mees milddadige God: Neem aan, smeek ons U ootmoedig, ons danksegginge vir u Heilige Katolieke Kerk, die Moeder van ons almal wat die naam van Christus dra; vir die geloof wat dit veilig tot hede aan ons oorgedra het, en die Sakramente waardeur dit die siele van die mens getroos het; vir die deugde wat dit op die aarde gevestig het, en die heilige lewes waardeur dit U verheerlik het, o geseënde Drieëenheid, aan Wie alle eer, mag, majesteit, en heerskappy toegeskrywe word, nou en vir ewig. *Amen.*

### 3. *Vir die Sendings van die Kerk*

Laat ons danksê vir die verspreiding van die Evangelie dwarsdeur die wêreld.

ALMAGTIGE God, wat u geseënde Seun gestuur het om die mensdom met Uself te versoen: Ons prys en seën U vir u diensknegte wat U in die krag van die ewige Gees gestuur het om die Evangelie aan alle nasies te verkondig, deur wiens gebede en arbeid U 'n grote kudde in alle dele van die wêreld vergader het. Ons dank U dat mense orals u naam aanroep; want aan U behoort die koninkryk, en die krag en die heerlikheid, tot in ewigheid. *Amen.*

### 4. *Vir die Oes*

Laat ons danksê vir die Seëninge van die Oes.

O ALMAGTIGE en ewige God, wat ons die tydige vrugte van die aarde gegee het, en die jaar met u goedheid bekroon het: Ons loof en verhef u heilige naam vir hierdie en alle ander barmhartighede; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 5. *Vir Oorvloed*

Laat ons danksê vir Gods milddadigheid.

O MEES genadevolle Vader, wat die opregte gebede van u Kerk deur u genadige goedheid aangehoor het: Ons bring U nederige dank toe vir u milddadigheid; U smekende om u goedertierenheid aan ons voort te sit; dat onse land haar vrugte as opbrings mag verskaf, tot u heerlikheid en ons troos; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 6. *Vir gungstige Weer*

Laat ons danksê vir gunstige Weer.

O HERE God, wat u diensknegte deur u genade opgebeur en vertroos het deur aan hulle gunstige weer te vergun: Ons offer U hartelike dank vir heirdie goedheid van U teenoor ons, U smekende om ons genade te gee om al u barmhartighede tot eer en heerlikheid van u heilige naam te gebruik; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

### 7. *Vir Vrede*

Laat ons danksê vir die herstel (*of* handhawing) van Vrede.

O EWIGE God, onse hemelse Vader, wat verlang dat alle mense in eenheid saam mag lewe: Ons seën u heilige naam vir die genadige gawe van vrede; en ons smeek U ootmoedig om ons genade te skenk om voortaan gehoorsaam in u heilige gebooie te wandel; en om gedurig aan U onse lof en danksegging te offer, terwyl ons 'n stille en vreedsame bestaan in alle godsvrug en eerlikheid voer; deur Jesus Christus onse Heer. Amen.

### 8. *Vir Verlossing van Algemene Plaag of Siekte*

Laat ons danksê vir ons verlossing van die onlangse Siekte.

O GOD, Skepper en Bewaarder van die hele mensdom: Ons offer U hartelike dank dat U ons van siekte en ellende verlos het. Neem die prys en danksegging aan wat ons nou vir u grote goedheid offer aan; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*



## LOFUITINGE

*Enigeen van hierdie mag in plaas van die* Gebed van St Chrysostom *en* Die Genade *gebruik word aan die end van die voorgaande* Gebede en Dankseginge.

1

AAN GOD die Vader, wat ons liefgehad het, en ons in die Geliefde begenadig het:

Aan God die Seun, wat ons liefgehad het, en ons deur sy eie bloed van ons sondes bevry het:

Aan God die Heilige Gees, wat die liefde van God in onse harte uitstort;

Aan die een waaragtige God sy alle liefde en alle heerlikheid vir tyd en ewigheid. *Amen.*

2

NOU aan hom wat mag het om te doen ver bo alles wat ons bid of dink, volgens die krag wat in ons werk, aan hom die heerlikheid in die Kerk in Christus Jesus deur alle geslagte in der ewigheid. *Amen.*

3

AAN HOM nou wat magtig is om ons vir struikeling te bewaar en ons sonder gebrek voor sy heerlikheid te stel met gejuig; aan die alleen wyse God onse Verlosser kom toe heerlikheid en majesteit, krag en mag, nou en tot in alle ewigheid. *Amen.*

4

NOU aan die Koning van die eeue, die onverderflike, onsienlike, alleen wyse God, kom toe die eer en heerlikheid tot in alle ewigheid. *Amen.*

5

AAN HOM wat ons liefgehad het en ons van ons sondes gewas het in sy bloed, en ons gemaak het konings en priesters vir sy God en Vader, aan hom die heerlikheid en die krag tot in alle ewigheid. *Amen.*

6

SEËN en eer en danksegging en lof bowe die wat ons kan uitspreek, meer as wat ons kan uitdink, sy aan U, o heilige en heerlike Drieëenheid, Vader, Seun, en Heilige Gees, van alle Engele, alle mense, alle kreature, in alle ewigheid. *Amen.*



# DIE VOORGEBEDE, SENDBRIEWE, EN EVANGELIES VAN DIE SONDAE EN ANDER GROOT FEESTE

## OM DWARSDEUR DIE JAAR GEBRUIK TE WORD

*Let op, dat die Voorgebed vir elke Sondag of ander Fees (behalwe Paasdag) voorgeskryf by die vorige Aanddiens gesê sal word.*

*Let ook op, dat die Voorgebed, Sendbrief en Evangelie vir die Sondag voorgeskryf die hele daarop volgende week gebruik sal word, tensy daar in hierdie Boek ander voorsiening gemaak word, of wat deur die Biskop goedgekeur word.*

*Let ook op, dat op die Sondag binne 'n vasgestelde Oktaaf sal die Diens die van die Sondag wees, behalwe dat waar 'n behoorlike Voorrede voorgeskryf is, mag dit gedurende die Oktaaf gebruik word. Die Voorgebed van die Fees sal die Voorgebed van die Dag volg, behalwe op Sondag na Paasfees en Drieëenheidssondag.*

*Die tradisionele slotte vir die Voorgebede mag gebruik word.*

### DIE EERSTE SONDAG IN ADVENT

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, gee ons genadegawe opdat ons die werke van duisternis mag wegwerp, en beklee ons met die wapenrusting van lig, nou tydens hierdie verganklike lewe, waarin u Seun Jesus Christus ons in grote nederigheid kom besoek het; sodat as Hy op die laaste dag in sy glansryke majesteit kom om beide die lewende en die dode te oordeel, ons mag opstaan tot die onverganklike lewe, deur Hom wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, nou en in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Hierdie Voorgebed moet ná die ander Voorgebede elke dag in Advent gesê word.*

*Die Sendbrief* Romeine 13. 8

WEES aan niemand iets skuldig nie, behalwe om mekaar lief te hê: want hy wat 'n ander liefhet, het die wet vervul. Want dit: Jy mag nie egbreek nie, jy

mag nie doodslaan nie, jy mag nie steel nie, jy mag nie valse getuienis gee nie, jy mag nie begeer nie, en watter ander gebod ook al, word in hierdie woord saamgevat: jy moet jou naaste liefhê soos jouself. Die liefde doen die naaste geen kwaad nie, daarom is die liefde die vervulling van die wet. En dit te meer, omdat ons die tydsomstandighede ken, dat die uur vir ons alreeds daar is om uit die slaap wakker te word: want die verlossing is nou nader by ons as toe ons gelowig geword het. Die nag het ver gevorder en dit is amper dag. Laat ons dan aflê die werke van die duisternis en die wapens van die lig aangord. Laat ons welvoeglik wandel soos in die dag, nie in brassery en dronkenskap, nie in ontug en ongebondenheid, nie in twis en nydigheid nie. Maar beklee julle met die Here Jesus Christus, en maak geen voorsorg vir die vlees om sy begeerlikhede te bevredig nie.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 21. 1

EN toe hulle naby Jerusalem gekom en Bétfagé aan die Olyfberg bereik het, stuur Jesus twee dissipels uit en sê vir hulle: Gaan na daardie dorp reg voor julle, en dadelik sal julle 'n eselin kry wat vasgemaak is, en 'n vul by haar. Maak haar los en bring hulle vir My. En as iemand vir julle iets sê, moet julle antwoord: Die Here het hulle nodig; en dadelik sal hy hulle stuur. En dit het alles gebeur, sodat vervul sou word die woord wat deur die profeet gespreek is:

Sê vir die dogter van Sion:
Kyk, jou Koning kom na jou toe,
Sagmoedig, en Hy sit op 'n esel,
Ja 'n jong esel, die vul van 'n pakdier.

En die dissipels het gegaan en gedoen soos Jesus beveel het—hulle het die esel en die vul gebring en hulle klere daarop gelê, en Hy het daarop gaan sit. En die grootste deel van die skare het hulle klere op die pad oopgegooi, en ander het takke van die bome afgekap en op die pad gestrooi. En die skare wat voor loop en die wat volg het uitgeroep en gesê: Hosanna vir die Seun van Dawid! Geseënd is Hy wat kom in die Naam van die Here! Hosanna in die hoogste hemele! En toe Hy in Jerusalem inkom, raak die hele stad in opskudding en sê: Wie is





hierdie man? En die skare sê: Dit is Jesus die profeet van Násaret in Galiléa. En Jesus het in die tempel van God ingegaan en almal wat verkoop en koop in die tempel uitgejaag, en die tafels van die geldwisselaars en die stoele van die duiweverkopers omgegooi. En Hy sê vir hulle: Daar is geskrywe: My huis moet 'n huis van gebed genoem word. Maar julle het dit 'n rowerspelonk gemaak.

## DIE TWEEDE SONDAG IN ADVENT

*Die Voorgebed*

GESEËNDE Heer, wat die hele Heilige Skrif vir ons onderwysing laat skryf het: Gee dat ons dit so mag hoor, lees, opmerk, leer en innerlik ter harte neem, dat ons deur lydsaamheid en vertroosting van u heilige Woord, altoos die salige hoop van die ewige lewe mag omhels en vashou, wat U ons gegee het in ons Saligmaker Jesus Christus. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Romeine 15. 4

ALLES wat vantevore geskrywe is, is vir ons lering van tevore geskrywe, sodat ons deur geduld en bemoediging van die Skrifte hoop kan hê. En mag die God van lydsaamheid en bemoediging aan julle gee om eensgesind te wees onder mekaar ooreenkomstig die wil van Christus Jesus, sodat julle die God en Vader van onse Here Jesus Christus eendragtiglik uit een mond kan verheerlik. Neem daarom mekaar aan, soos Christus ons ook aangeneem het, tot heerlikheid van God. En ek sê dat Jesus Christus 'n dienaar geword het van die besnydenis terwille van die waaragtigheid van God, om die beloftes aan die vaders te bevestig: en dat die heidene terwille van sy barmhartigheid God kan verheerlik, soos geskrywe is:

Daarom sal ek U loof onder die nasies
En tot eer van u Naam psalmsing.

En ook sê Hy:

Verbly julle, o nasies, saam met sy volk;

En ook:

Loof die Here, alle nasies;
En prys Hom, alle volke.

En Jesaja sê ook:

Die wortel van Isai sal daar wees
En Hy wat opstaan om oor die nasies te heers,
Op Hom sal die nasies hoop.

En mag die God van die hoop julle vervul met alle blydskap en vrede deur die geloof, dat julle oorvloedig kan wees in die hoop deur die krag van die Heilige Gees.

*Die Evangelie* H. Lukas 21. 25

JESUS het gesê, Daar sal tekens wees aan son en maan en sterre, en op die aarde benoudheid van nasies in hulle radeloosheid wanneer see en branders dreun, en mense se harte beswyk van vrees en verwagting van die dinge wat oor die wêreld kom. Want die kragte van die hemele sal geskud word. En dan sal hulle die Seun van die mens sien kom in 'n wolk met grote krag en heerlikheid. En as hierdie dinge begin gebeur, kyk dan na bo en hef julle hoofde op, omdat julle verlossing naby is.

Toe vertel Hy vir hulle 'n gelykenis: Let op die vyeboom en al die bome. Net soos hulle uitloop weet julle vanself, as julle dit sien, dat die somer al naby is. So moet julle ook weet dat die koninkryk van God naby is wanneer julle hierdie dinge sien gebeur. Voorwaar Ek sê vir julle, hierdie geslag sal sekerlik nie verbygaan totdat alles gebeur het nie. Die hemel en die aarde sal verbygaan, maar my woorde sal nooit verbygaan nie.

## DIE DERDE SONDAG IN ADVENT

*Die Voorgebed*

O HERE Jesus Christus, wat by u eerste koms u bode gestuur het, om u weg vóór U te berei: Gee dat die dienaars en uitdelers van u verborgenhede also u weg mag berei en regmaak, deur die harte van die ongehoorsames tot die wysheid van die regverdiges te bring, dat by u tweede koms om die wêreld te oordeel, ons in u oë 'n welgevallige volk mag bevind word: Wat met die Vader





en die Heilige Gees leef en regeer, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 4. 1

SO moet ons dan beskou word as dienaars van Christus en bedienaars van die verborgenhede van God. En verder word van die bedienaars vereis dat hulle getrou moet bevind word. Maar vir my beteken dit baie min of ek deur julle of deur 'n menslike regbank beoordeel word; ja ek beoordeel myself nie eens nie, want ek is my van geen ding bewus nie. Daardeur is ek egter nie geregverdig nie; maar Hy wat my beoordeel, is die Here. Daarom moet julle nie voor die tyd oordeel voordat die Here kom nie, wat die verborge dinge van die duisternis in die lig sal bring en die bedoelinge van die harte openbaar sal maak; en dan sal elkeen lof van God ontvang.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 11. 2

EN Johannes het in die gevangenis gehoor van die werke van Christus en twee van sy dissipels gestuur en vir Hom gesê: Is U die Een wat sou kom, of moet ons 'n ander een verwag? En Jesus het geantwoord en vir hulle gesê: Gaan vertel Johannes wat julle hoor en sien: blindes sien weer en kreupeles loop, melaatse word gereinig en dowes hoor, dooies word opgewek en aan armes word die evangelie verkondig. En salig is elkeen wat aan My nie aanstoot neem nie. En toe hulle vertrek, begin Jesus vir die skare aangaande Johannes te sê: Wat het julle uitgegaan in die woestyn om te aanskou? 'n Riet wat deur die wind beweeg word? Maar wat het julle uitgegaan om te sien? 'n Man met sagte klere aan? Kyk, die wat sagte klere dra, is in die huise van konings. Maar wat het julle uitgegaan om te sien? 'n Profeet? Ja, Ek sê vir julle, ook baie meer as 'n profeet! Want dit is hy van wie daar geskrywe is:

Kyk, Ek stuur my boodskapper voor u aangesig,
Wat u weg voor U uit sal regmaak.

## DIE VIERDE SONDAG IN ADVENT

*Die Voorgebed*

O HERE, ons bid U, wek u krag op en kom onder ons in en help ons met grote mag; sodat, hoewel ons deur

ons sondes en boosheid seer belemmer en verhinder word om die wedloop te loop wat ons voorgestel is, U milde genadegawe en barmhartigheid ons spoedig mag help en verlos; wat met die Vader en die Heilige Gees, leef en regeer, altoos één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Filippense 4. 4

VERBLY julle altyd in die Here; ek herhaal: verbly julle! Laat julle verdraagsaamheid aan alle mense bekend word. Die Here is naby. Wees oor niks besorg nie, maar laat julle begeertes in alles deur gebed en smeking met danksegging bekend word by God. En die vrede van God wat alle verstand te bowe gaan, sal julle harte en sinne bewaar in Christus Jesus.

*Die Evangelie* H. Johannes 1. 19

EN dit is die getuienis van Johannes toe die Jode uit Jerusalem priesters en Leviete gestuur het om hom te vra: Wie is u? En hy het erken en nie ontken nie, maar het erken: Ek is nie die Christus nie. Toe vra hulle hom: Wat dan? Is u Elia? En hy sê: Ek is nie. Is u die profeet? En hy antwoord: Nee. Toe sê hulle vir hom: Wie is u? dat ons antwoord kan gee aan die wat ons gestuur het. Wat sê u van uself? Hy sê: Ek is die stem van een wat roep in die woestyn: Maak die pad van die Here reguit! soos Jesaja, die profeet, gesê het. En die wat gestuur was, was uit die Fariseërs. En hulle vra hom en sê vir hom: Waarom doop u dan as u nie die Christus of Elia of die profeet is nie? Johannes antwoord hulle en sê: Ek doop met water, maar onder julle staan Hy vir wie julle nie ken nie—dit is Hy wat ná my kom, wat my voor is, wie se skoenriem ek nie waardig is om los te maak nie. Dit het gebeur in Betábara, oorkant die Jordaan, waar Johannes besig was om te doop.





## DIE GEBOORTE VAN ONSE HEER, OF DIE VERJAARSDAG VAN CHRISTUS

### algemeen genoem

### KERSDAG

### (Desember 25)

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat u eniggebore Seun vir ons gegee het, om ons natuur aan te neem, en om soos op hierdie tyd uit 'n reine Maagd gebore te word: Skenk dat ons, wat wedergebore, en deur aanneming en genadegawe u kinders gemaak is, daagliks hernu mag word deur u Heilige Gees; deur dieselfde onse Heer Jesus Christus, wat met U en dieselfde Gees leef en regeer, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Hebreërs 1. 1

NADAT God baie keer en op baie maniere in die ou tyd gespreek het tot die vaders deur die profete, het Hy in hierdie laaste dae tot ons gespreek deur die Seun wat Hy as erfgenaam van alles aangestel het, deur wie Hy ook die wêreld gemaak het. Hy, wat die afskynsel is van sy heerlikheid en die afdruksel van sy wese en alle dinge dra deur die woord van sy krag, nadat Hy deur Homself die reiniging van ons sondes bewerk het, het gaan sit aan die regterhand van die Majesteit in die hoogte, terwyl Hy soveel uitnemender geword het as die engele namate Hy 'n voortrefliker naam geërf het as hulle. Want aan wie van die engele het Hy ooit gesê:

U is my Seun,
Vandag het Ek U gegenereer?

En weer:

Ek sal vir Hom 'n Vader wees,
En Hy sal vir My 'n Seun wees?

En wanneer Hy weer die Eersgeborene in die wêreld inbring, sê Hy:

En al die engele van God moet Hom aanbid.

En van die engele sê Hy wel:

Hy wat van sy boodskappers winde maak,
En van sy dienaars vuurvlamme.

Maar van die Seun:

U troon, o God, is tot in alle ewigheid;
Die septer van u koninkryk is 'n regverdige septer:
U het geregtigheid liefgehad en ongeregtigheid gehaat;
Daarom het, o God, u God U gesalf
Met vreugde-olie bo u metgeselle;

En,

U, O Here, het in die begin die aarde gegrondves;
En die hemele is werke van u hande.
Hulle sal vergaan, maar u bly;
En hulle sal almal soos 'n kleed verslyt;
En soos 'n mantel sal U hulle toerol,
En hulle sal verander;
Maar U is dieselfde,
En u jare het geen einde nie.

*Die Evangelie* H. Johannes 1. 1

IN die begin was die Woord, en die Woord was by God, en die Woord was God. Hy was in die begin by God. Alle dinge het deur Hom ontstaan, en sonder Hom het nie een ding ontstaan wat ontstaan het nie. In Hom was lewe, en die lewe was die lig van die mense. En die lig skyn in die duisternis, en die duisternis het dit nie oorweldig nie. Daar was 'n man van God gestuur, wie se naam Johannes was. Hy het tot 'n getuienis gekom om van die lig te getuig, sodat almal deur hom kon glo. Hy was nie die lig nie, maar hy moes van die lig getuig. Die waaragtige lig wat elke mens verlig, was aan kom in die wêreld. Hy was in die wêreld, en die wêreld het deur Hom ontstaan, en die wêreld het Hom nie geken nie. Hy het na sy eiendom gekom, en sy eie mense het Hom nie aangeneem nie. Maar almal wat Hom aangeneem het, aan hulle het Hy mag gegee om kinders van God te word, aan hulle wat in sy Naam glo; wat nie uit die bloed of uit die wil van die vlees of uit die wil van 'n man nie, maar uit





God gebore is. En die Woord het vlees geword en het onder ons gewoon—en ons het sy heerlikheid aanskou, 'n heerlikheid soos van die Eniggeborene wat van die Vader kom—vol van genade en waarheid.

*As daar twee of meer bedienings van die Heilige Kommunie in enige Kerk op Kersdag plaasvind, mag die volgende Sendbrief en Evangelie by één van hulle gebruik word.*

*Die Sendbrief* Titus 2. 11

DIE reddende genade van God het aan alle mense verskyn, en leer ons om die goddeloosheid en wêreldse begeerlikhede te verloën, ingetoë en regverdig en vroom in die teenwoordige wêreld te lewe, terwyl ons die salige hoop en die verskyning van die heerlikheid verwag van die grote God en ons Verlosser, Jesus Christus, wat Homself vir ons gegee het om ons te verlos van alle ongeregtigheid en vir Homself 'n volk as sy eiendom te reinig, ywerig in goeie werke.

*Die Evangelie* H. Lukas 2. 1

IN daardie dae het daar 'n bevel uitgegaan van Keiser Augustus dat die hele wêreld ingeskryf moet word. Hierdie eerste inskrywing het plaasgevind toe Cirenius goewerneur van Sirië was. En almal het gegaan om ingeskryf te word, elkeen na sy eie stad toe. En Josef het ook opgegaan van Galilea, uit die stad Násaret, na Judea, na die stad van Dawid wat Betlehem genoem word, omdat hy uit die huis en geslag van Dawid was, om hom te laat inskrywe saam met Maria, die vrou aan wie hy hom verloof het, wat swanger was. En terwyl hulle daar was, is die dae vervul dat sy moes baar; en sy het haar eersgebore Seun gebaar en Hom toegedraai in doeke en Hom in die krip neergelê, omdat daar vir hulle geen plek in die herberg was nie.

En daar was skaapwagters in dieselfde landstreek wat in die oop veld gebly en in die nag oor hulle skape wag gehou het. En meteens staan daar 'n engel van die Here by hulle en die heerlikheid van die Here het rondom hulle geskyn en groot vrees het hulle oorweldig. En die engel sê vir hulle: Moenie vrees nie, want kyk, ek bring julle 'n

goeie tyding van groot blydskap wat vir die hele volk sal wees; dat vir julle vandag in die stad van Dawid gebore is die Verlosser wat Christus die Here is. En dit is vir julle die teken: Julle sal 'n kindjie vind wat in doeke toegedraai is en wat lê in die krip. En skielik was daar saam met die engel 'n mengite van die hemelse leërskare wat God prys en sê;

Eer aan God in die hoogste hemele
En vrede op aarde, in die mense 'n welbehae.

*'n Voorgebed wat te middernag of by 'n baie vroeë diens gebruik mag word.*

O GOD, wat hierdie mees heilige nag met die glans van die Lig van die lewe laat gloei het: Skenk, smeek ons U, dat netsoos ons die openbaring van sy lig op aarde geken het, ons ook so tot die genot van sy vreugde in die hemel mag kom; wat met U in die eenheid van die Heilige Gees leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Voorgebed vir Kersdag en één van hierdie twee Sendbriewe en Evangelies sal op die volgende dae tot by die Besnydenis, behalwe wanneer ander voorsiening in hierdie Boek gemaak word, gebruik word.*

## DIE HEILIGE STEFANUS DIE MARTELAAR
## (Desember 26)
### *Die Voorgebed*

GEE, o Heer, dat in al ons lyding hier op aarde vir die getuienis van u waarheid, ons standvastig na die hemel mag opkyk, en deur die geloof die heerlikheid wat geopenbaar sal word mag aanskou; en vervul met die Heilige Gees, ons vyande mag leer liefhê deur die voorbeeld van u eerste martelaar, die Heilige Stefanus, wat vir sy moordenaars tot U gebid het, o geseënde Jesus, wat aan die regterhand van God staan, om almal wat vir U ly te help, ons enigste Middelaar en Voorspraak. ℟. Amen.

*Dan sal die Voorgebed vir die Geboorte volg, wat aanhoudend tot Oujaarsdagaand gesê sal word.*

### *Die Les* Handelinge 7. 55

STEFANUS was vol van die Heilige Gees, en het die oë gehou na die hemel en die heerlikheid van God gesien,





en Jesus wat staan aan die regterhand van God: en hy het gesê: Daar sien ek die hemel geopen en die Seun van die mens aan die regterhand van God staan. Maar hulle het met 'n groot stem geskreeu en hulle ore toegestop en soos een man op hom afgestorm. En hulle het hom buitekant die stad uitgewerp en hom gestenig; en die getuie het hulle klere neergelê by die voete van 'n jongman met die naam van Saulus. En hulle het Stefanus gestenig terwyl hy die Here aanroep en sê: Here Jesus, ontvang my gees! En hy het op sy knieë neergeval en met 'n groot stem uitgeroep: Here, reken hulle hierdie sonde nie toe nie! En met dié woorde het hy ontslaap.

### *Die Evangelie* H. Matthéüs 23. 34

JESUS het aan die Skrifgeleerdes en Fariseërs gesê, Kyk, Ek stuur profete en wyse manne en skrifgeleerdes na julle toe en julle sal sommige van hulle doodmaak en kruisig en sommige van hulle in jul sinagoges gésel en van die een stad na die ander vervolg; sodat oor julle kan kom al die regverdige bloed wat vergiet is op die aarde, van die bloed van die regverdige Abel af tot op die bloed van Sagaría, die seun van Berégia, wat julle vermoor het tussen die tempel en die altaar. Voorwaar Ek sê vir julle, al hierdie dinge sal oor hierdie geslag kom.

Jerusalem, Jerusalem, jy wat die profete doodmaak en stenig die wat na jou gestuur is—hoe dikwels wou Ek jou kinders bymekaar maak net soos 'n hen haar kuikens onder die vlerke bymekaarmaak, en julle wou nie! Kyk, julle huis word vir julle woes gelaat! Want Ek sê vir julle: Julle sal My van nou af sekerlik nie sien nie totdat julle sal sê: Geseënd is Hy wat kom in die Naam van die Here!

## DIE HEILIGE JOHANNES DIE EVANGELIS
## (Desember 27)
### *Die Voorgebed*

BARMHARTIGE Heer, ons smeek U, om u glansende strale van lig op u Kerk te werp, sodat, verlig deur die leerstelling van u geseënde Apostel en Evangelis Heilige

Johannes, dit so in die lig van u waarheid mag wandel, dat dit eindelik tot die lig van die ewige lewe mag kom; deur Jesus Christus, onse Here. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Johannes 1. 1

WAT van die begin was, wat ons gehoor het, wat ons met ons oë gesien het en ons hande getas het aangaande die Woord van die lewe—en die lewe is geopenbaar, en ons het dit gesien, en ons getuig en verkondig aan julle die ewige lewe wat by die Vader was en aan ons geopenbaar is—wat ons gesien en gehoor het, verkondig ons aan julle, sodat julle ook gemeenskap met ons kan hê; en ons gemeenskap is met die Vader en met sy Seun, Jesus Christus. En ons skrywe hierdie dinge aan julle sodat julle blydskap volkome kan wees.

En dit is die verkondiging wat ons van Hom gehoor het en aan julle verkondig: God is 'n lig, en geen duisternis is in Hom nie. As ons sê dat ons met Hom gemeenskap het en in die duisternis wandel, dan lieg ons en doen die waarheid nie. Maar as ons in die lig wandel soos Hy in die lig is, dan het ons gemeenskap met mekaar: en die bloed van Jesus Christus, sy Seun, reinig ons van alle sonde. As ons sê dat ons geen sonde het nie, mislei ons onsself en die waarheid is nie in ons nie. As ons ons sondes bely, Hy is getrou en regverdig om ons die sondes te vergewe en ons van alle ongeregtigheid te reining. As ons sê dat ons nie gesondig het nie, dan maak ons Hom tot 'n leuenaar en is sy woord nie in ons nie.

*Die Evangelie* H. Johannes 21. 19

JESUS sê vir Petrus: Volg my. En Petrus het hom omgedraai en die dissipel sien volg vir wie Jesus liefgehad het, die een wat by die maaltyd op sy bors geval en gesê het: Here, wie is u verraaier? Toe Petrus hom sien sê hy vir Jesus: Here, maar wat van hom? Jesus sê vir hom: As Ek wil hê dat hy bly totdat Ek kom, wat gaan dit jou aan? Volg jy My. Hierdie woord het toe onder die broeders uitgegaan dat daardie dissipel nie sou sterwe nie; en Jesus het nie vir hom gesê dat hy nie sou sterwe





nie, maar: As Ek wil hê dat hy bly totdat Ek kom, wat gaan dit jou aan?

Dit is daardie dissipel wat van hierdie dinge getuig en hierdie dinge geskrywe het, en ons weet dat sy getuienis waar is.

En daar is nog baie ander dinge wat Jesus alles gedoen het; maar as hulle een vir een beskrywe word, sou die wêreld self, dink ek, die geskrewe boeke nie bevat nie.

## DIE HEILIGE ONSKULDIGE KINDERTJIES
## (Desember 28)

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wat uit die mond van babetjies en suiglinge sterkte berei het, en bestem het dat kinders deur hul dood U verheerlik het: Verdelg en maak in ons alle ondeugde dood, en versterk ons so deur u genadegawe, dat ons deur die onskuld van ons lewe en die standvastigheid van ons geloof, selfs tot in die dood toe, u heilige Naam mag verheerlik; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Baruk 4. 21

WEES blymoedig, o my kinders, roep die Here aan, en hy sal julle uit die mag en die hand van die vyande verlos. Want my hoop is op die Ewige, dat hy julle sal red; en van die Heilige Een het vreugde my ten deel geval, as gevolg van die genade wat spoedig tot julle van die Ewige ons Saligmaker sal kom. Want dit is in rou en met geween dat ek julle uitgestuur het: maar God sal julle aan my teruggee met vreugde en blydskap vir ewig.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 2. 13

'N ENGEL van die Here verskyn in 'n droom aan Josef en sê: Staan op, neem die Kindjie en sy moeder en vlug na Egipte, en bly daar totdat ek jou sê; want Herodes gaan die Kindjie soek om Hom dood te maak. Hy het toe opgestaan, die Kindjie en sy moeder in die nag geneem en na Egipte vertrek. En hy was daar tot die dood van Herodes, sodat vervul sou word die woord wat die Here gespreek het deur die profeet: Uit Egipte het Ek my Seun

geroep. Toe Herodes sien dat hy deur die wyse manne mislei was, het hy baie woedend geword en gestuur en in Betlehem en in al die omstreke daarvan al die seuntjies laat ombring, van twee jaar oud en daaronder, ooreenkomstig die tyd wat hy van die wyse manne uitgevra het. Toe is vervul wat deur Jeremia, die profeet, gespreek is toe hy gesê het:

'n Stem is in Rama gehoor:
Rouklag en geween en groot gekerm;
Ragel beween haar kinders
En wil nie vertroos word nie, omdat hulle daar nie meer is nie.

## DIE SONDAG NA KERSDAG

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat u eniggebore Seun vir ons gegee het, om ons natuur aan te neem, en om soos op hierdie tyd uit 'n reine Maagd gebore te word; skenk dat ons, wat wedergebore, en deur aanneming en genadegawe u kinders gemaak is, daagliks hernu mag word deur u Heilige Gees; deur dieselfde onse Heer Jesus Christus, wat met u en dieselfde Gees, leef en regeer, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Galáte 4. 1

SOLANK as die erfgenaam 'n kind is, verskil hy niks van 'n slaaf nie al is hy heer van alles; maar hy staan onder voogde en bestuurders tot op die tyd vantevore deur die vader bepaal. So was ons ook, toe ons kinders was, in diensbaarheid onder die eerste beginsels van die wêreld. Maar toe die volheid van die tyd gekom het, het God sy Seun uitgestuur, gebore uit 'n vrou, gebore onder die wet, om die wat onder die wet was, los te koop, sodat ons die aanneming tot kinders kan ontvang. En omdat julle kinders is, het God die Gees van sy Seun in julle harte uitgestuur, en Hy roep: Abba Vader! Daarom is jy nie meer slaaf nie, maar kind; en as jy kind is, dan ook erfgenaam van God deur Christus.





*Die Evangelie* H. Matthéüs 1. 18

DIE geboorte van Jesus Christus was dan so: Toe sy moeder Maria verloof was aan Josef, voordat hulle saamgekom het, is sy swanger bevind uit die Heilige Gees. En Josef, haar man, omdat hy regverdig was en onwillig om haar openbaar te maak, het hom voorgeneem om in die geheim van haar te skei. Maar terwyl hy dit in die gedagte het, verskyn daar 'n engel van die Here in 'n droom aan hom en sê: Josef, seun van Dawid, wees nie bevrees om Maria, jou vrou, by jou te neem nie, want wat in haar verwek is, is uit die Heilige Gees; en sy sal 'n seun baar, en jy moet Hom Jesus noem, want dit is Hy wat sy volk van hulle sondes sal verlos. En dit het alles gebeur sodat vervul sou word die woord wat die Here deur die profeet gespreek het:

Kyk, die maagd sal swanger word en 'n seun baar,
En hulle sal Hom Emmánuel noem,

dit is, as dit vertaal word: God met ons. En toe Josef uit die slaap wakker word, het hy gedoen soos die engel van die Here hom beveel het en sy vrou by hom geneem; en hy het haar nie beken totdat sy haar eersgebore Seun gebaar het nie; en hy het Hom JESUS genoem.

## DIE BESNYDENIS VAN CHRISTUS
## (Januarie 1)

*Die Voorgebede*

ALMAGTIGE God, wat u geseënde Seun laat besny het en gehoorsaam aan die wet van die mens gemaak het: Skenk ons die ware besnydenis van die Gees; sodat ons harte en al ons lede van alle wêreldse en vleeslike luste dood mag wees, en ons u geseënde wil in alles mag gehoorsaam; deur dieselfde, u Seun, Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

EWIGE Here God, wat u diensknegte tot die begin van nog 'n jaar gebring het: Ons smeek U ootmoedig om ons oortredinge van die verlede te vergewe, en genadiglik by ons al die dae van ons lewe te bly; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Efesiërs 2. 11

DAAROM, onthou dat julle wat vroeër heidene in die vlees was en onbesnedenes genoem word deur die sogenoemde besnydenis wat in die vlees met hande verrig word—dat julle in dié tyd sonder Christus was, vervreemd van die burgerskap van Israel en vreemdelinge ten aansien van die verbonde van die belofte, sonder hoop en sonder God in die wêreld. Maar nou in Christus Jesus het julle wat vroeër ver was, naby gekom deur die bloed van Christus. Want Hy is ons vrede, Hy wat albei een gemaak en die middelmuur van skeiding afgebreek het deurdat Hy in sy vlees die vyandskap tot niet gemaak het, naamlik die wet van gebooie wat in insettinge bestaan; sodat Hy, deur vrede te maak, die twee in Homself tot een nuwe mens kon skep en albei in een liggaam met God kon versoen deur die kruis, nadat Hy daaraan die vyandskap doodgemaak het. En Hy het die evangelie van vrede kom verkondig aan julle wat ver was en aan die wat naby was; want deur Hom het ons albei die toegang deur een Gees tot die Vader.

*Die Evangelie* H. Lukas 2. 15

EN toe die engele van hulle weggegaan het na die hemel, sê die skaapwagters vir mekaar: Laat ons na Betlehem gaan en hierdie ding sien wat gebeur het, wat die Here aan ons bekend gemaak het. En hulle het met haas gegaan en Maria en Josef gevind en die Kindjie wat in die krip lê. En toe hulle dit gesien het, maak hulle oorals die woord bekend wat aan hulle van die Kindjie vertel is. En almal wat dit gehoor het, was verwonderd oor wat deur die skaapwagters aan hulle vertel is; maar Maria het al hierdie woorde bewaar en in haar hart oordink. En die skaapwagters het terug gegaan en God verheerlik en geprys oor alles wat hulle gehoor en gesien het, net soos vir hulle gesê is.

En toe agt dae vervul was, dat hulle die Kindjie sou besny, het hulle Hom Jesus genoem, die naam wat deur die engel gegee is voor sy ontvangenis in die moederskoot.





*Hierdie Voorgebed, Sendbrief en Evangelie sal op enige dag ná die Besnydenis to die Epifanie gebruik word.*

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat die mens op 'n wonderlike wyse volgens u ewebeeld geskep het, en hom nog meer wonderlik herstel het: Ons smeek U, skenk dat soos u Seun onse Heer Jesus Christus in die gelykenis van die mens gemaak was, ons van die goddelike natuur deelgenote mag gemaak word: deur dieselfde, u Seun, wat met U en die Heilige Gees leef en regeer, altyd één God, tot in ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Hebreërs 2. 8

MAAR nou sien ons nog nie dat alle dinge aan hom onderwerp is nie; maar ons sien Hom, naamlik Jesus, wat 'n weinig minder as die engele gemaak is vanweë die lyde van die dood, met heerlikheid en eer gekroon, sodat Hy deur die genade van God vir elkeen die dood sou smaak. Want dit het Hom betaam, terwille van wie alle dinge en deur wie alle dinge is, as Hy baie kinders na die heerlikheid wou bring, om die Bewerker van hulle verlossing deur lyde te volmaak. Want Hy wat heilig maak sowel as hulle wat geheilig word, is almal uit een: om hierdie rede skaam Hy Hom nie om hulle broeders te noem nie wanneer Hy sê:

Ek sal u Naam aan my broeders verkondig,
In die gemeente sal Ek U prys:

En verder:

Ek sal my vertroue op Hom stel;

En verder:

Hier is Ek en die kinders wat God My gegee het.

Aangesien die kinders dan vlees en bloed deelagtig is, het Hy dit ook op dieselfde manier deelagtig geword, so dat Hy deur die dood hom tot niet kon maak wat mag oor die dood het—dit is die duiwel—en almal kon bevry wat hulle hele lewe lank uit vrees vir die dood aan slawerny onderworpe was.

*Die Evangelie* H. Johannes 1. 14

DIE Woord het vlees geword en het onder ons gewoon—en ons het sy heerlikheid aanskou, 'n heerlikheid soos van die Eniggeborene wat van die Vader kom—vol van genade en waarheid. Johannes getuig van Hom en roep en sê: Dit was Hy van wie ek gesê het: Hy wat ná my kom, is my voor, want Hy was eerder as ek. En uit sy volheid het ons almal ontvang, ja genade op genade. Want die wet is deur Moses gegee; die genade en die waarheid het deur Jesus Christus gekom. Niemand het ooit God gesien nie; die eniggebore Seun wat in die boesem van die Vader is, Dié het Hom verklaar.

## DIE EPIFANIE
## of die Betoning van Christus aan die Heidene (Januarie 6)

*Die Voorgebed*

O GOD, wat U eniggebore Seun deur die leiding van 'n ster aan die heidene geopenbaar het: Skenk genadiglik dat ons wat U nou deur die geloof ken, ná hierdie lewe die genot van u heerlike Godheid mag hê; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Efesiërs 3. 1

OM hierdie rede is ek, Paulus, die gevangene van Christus Jesus vir julle wat heidene is—as julle tenminste gehoor het van die bediening van die genade van God wat aan my verleen is vir julle, dat Hy aan my deur 'n openbaring bekend gemaak het die verborgenheid, soos ek vantevore kortliks geskrywe het; waardeur julle, as julle dit lees, my insig in die verborgenheid van Christus kan verstaan, wat in ander tye aan die mensekinders nie bekend gemaak is nie soos dit nou aan sy heilige apostels en profete geopenbaar is deur die Gees, naamlik dat die heidene mede-erfgename is en medelede van die liggaam en mededeelgenote aan sy belofte in Christus deur die evangelie waarvan ek 'n dienaar geword het volgens die gawe van die genade van God wat aan my gegee is ooreenkomstig die werking van sy krag. Aan my, die geringste





van al die heiliges, is hierdie genade gegee om onder die heidene die evangelie te verkondig van die onnaspeurlike rykdom van Christus; en vir almal aan die lig te bring wat die gemeenskap is van die verborgenheid wat van ewigheid af verborge was in God, wat alles geskape het deur Jesus Christus, sodat nou deur die Kerk bekend kan gemaak word aan die owerhede en magte in die hemele die menigvuldige wysheid van God, volgens die ewige voorneme wat Hy opgevat het in Christus Jesus, onse Here, in wie ons die vrymoedigheid en die toegang het met vertroue deur die geloof in Hom.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 2. 1

TOE Jesus op Betlehem in Judea gebore is, in die dae van koning Herodes, het daar wyse manne uit die Ooste in Jerusalem aangekom en gesê: Waar is die Koning van die Jode wat gebore is? Want ons het sy ster in die Ooste gesien en gekom om Hom hulde te bewys. En toe koning Herodes dit hoor, was hy onsteld en die hele Jerusalem saam met hom; en hy het al die owerpriesters en die skrifgeleerdes van die volk bymekaar laat kom en by hulle navraag gedoen waar die Christus gebore sou word. En hulle het vir hom gesê: Op Betlehem, in Judea, want so is daar deur die profeet geskrywe:

En jy, Betlehem, land van Juda,
Is volstrek nie die geringste onder die vorste van Juda nie,
Want uit jou sal 'n Leidsman voortkom
Wat vir my volk Israel 'n herder sal wees.

Toe het Herodes die wyse manne in die geheim geroep en hulle na die tyd van die ster se verskyning uitgevra; en hy het hulle na Betlehem gestuur en gesê: Gaan doen noukeurig ondersoek na die Kindjie, en as julle Hom kry, laat my weet, sodat ek ook kan gaan en Hom hulde bewys. En nadat hulle die koning gehoor het, vertrek hulle. En kyk, die ster wat hulle in die Ooste gesien het, gaan voor hulle uit totdat hy kom en bly staan bo-oor die plek waar die Kindjie was. En toe hulle die ster sien, was hulle verheugd met baie groot blydskap. En hulle het in die huis gegaan en die Kindjie by Maria, sy moeder, gekry en

neergeval en Hom hulde bewys. Daarop maak hulle hul skatte oop en bring vir Hom geskenke; goud en wierook en mirre. En omdat hulle 'n goddelike waarskuwing ontvang het in 'n droom om nie na Herodes terug te keer nie, het hulle met 'n ander pad na hul land terruggegaan.

*Die Voorgebed, Sendbrief en Evangelie van die Epifanie sal op die lewe daaropvolgende dae gebruik word, behalwe wanneer ander voorsiening in dié Boek gemaak word; en dan sal die Voorgebed ná die Voorgebed vir die Dag bygevoeg word.*

## DIE EERSTE SONDAG NA EPIFANIE

### *Die Voorgebed*

O HEER, ons smeek U om die gebede van u volk wat U aanroep genadiglik aan te neem; en skenk dat hulle beide mag besef en weet watter dinge hulle behoort om te doen, en ook genadegawe en krag mag hê om dieselfde getrou na te kom, deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

### *Die Sendbrief* Romeine 12. 1

EK vermaan julle dan, broeders, deur die ontferminge van God, dat julle jul liggame stel as 'n lewendige, heilige en aan God welgevallige offer; dit is julle redelike godsdiens. En word nie aan hierdie wêreld gelykvormig nie, maar word verander deur die vernuwing van julle gemoed, sodat julle kan beproef wat die goeie en welgevallige en volmaakte wil van God is. Want deur die genade wat aan my gegee is, sê ek vir elkeen wat onder julle is, dat hy nie van homself meer moet dink as wat 'n mens behoort te dink nie; maar dat hy daaraan moet dink om besadig te wees na die maat van geloof soos God dit aan elkeen toebedeel het. Want soos ons in een liggaam baie lede het en die lede nie almal dieselfde werking het nie, so is ons almal saam een liggaam in Christus en elkeen aparte lede van mekaar.

### *Die Evangelie* H. Lukas 2. 41

DIE ouers van Jesus was gewoond om elke jaar na Jerusalem te gaan op die paasfees. En toe Hy twaalf jaar oud was, het hulle, volgens die gebruik van die fees, na Jerusalem opgegaan. En nadat die feesdae vir hulle verby was en terwyl hulle teruggaan, het die Kind Jesus





in Jerusalem agtergebly; en Josef en sy moeder wis dit nie. Maar omdat hulle gedink het dat Hy by die reisgeselskap was, het hulle 'n dagreis ver gegaan en Hom onder die familie en onder die bekendes gesoek. En toe hulle Hom nie kry nie, het hulle teruggegaan na Jerusalem en Hom gesoek. En na drie dae het hulle Hom in die tempel gekry terwyl Hy tussen die leraars sit en na hulle luister en hulle uitvra. En almal wat Hom gehoor het, was verbaas oor sy verstand en sy antwoorde. En toe hulle Hom sien, was hulle verslae. En sy moeder sê vir Hom: Kind, waarom het jy so met ons gemaak? Kyk, jou vader en ek het jou met angs gesoek. En Hy sê vir hulle: Waarom het u My gesoek? Het u nie geweet dat Ek in die dinge van my Vader moet wees nie. En Hy het saam met hulle gegaan en in Násaret gekom, en Hy was hulle onderdanig. En sy moeder het al hierdie dinge in haar hart bewaar. En Jesus het toegeneem in wysheid en grootte en in genade by God en die mense.

## DIE TWEEDE SONDAG NA EPIFANIE

### *Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en ewige God, wat alle dinge in die hemel en op die aarde bestuur: Verhoor genadiglik die smeekbedes van u volk, en skenk ons u vrede al die dae van ons lewe; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

### *Die Sendbrief* Romeine 12. 6

ONS besit genadegawes wat verskil volgens die genade wat aan ons gegee is: is dit profesie, na die maat van die geloof; of bediening, in die werk van bediening; of wie leer, in die lering; of wie vermaan, in die vermaning; wie uitdeel, in opregtheid; wie 'n voorganger is, met ywer; wie barmhartigheid bewys, met blymoedigheid. Laat die liefde ongeveins wees; verafsku wat sleg is; hang die goeie aan; wees hartlik teenoor mekaar met broederlike liefde; die een moet die ander voor gaan in eerbetoning; wees nie traag in die ywer nie; wees vurig van gees; dien die Here; verbly julle in die hoop; wees geduldig in die verdrukking; volhard in die gebed.

Maak voorsiening in die behoeftes van die heiliges, streef na gasvryheid; seën die wat julle vervolg, seën en moenie vervloek nie; wees bly met die wat bly is, en ween met die wat ween; wees eensgesind onder mekaar; moenie na hoë dinge streef nie, maar voeg julle by die nederige.

*Die Evangelie* H. Johannes 2. 1

DIE derde dag was daar 'n bruilof op Kana in Galiléa, en die moeder van Jesus was daar. En Jesus was ook genooi, en sy dissipels, na die bruilof. En toe daar wyn kort kom, sê die moeder van Jesus vir Hom: Hulle het geen wyn nie. Jesus sê vir haar: Vrou, wat het Ek met u te doen? My uur het nog nie gekom nie. Sy moeder sê vir die dienaars: Net wat Hy vir julle sê, moet julle doen. En daar het volgens die reinigingsgebruike van die Jode ses klipwaterkanne gestaan wat elkeen twee of drie ankers hou. Jesus sê vir hulle: Maak die waterkanne vol water. En hulle het hul tot bo toe volgemaak. En Hy sê vir hulle: Skep nou uit en bring dit vir die hoofdienaar. En hulle het dit gebring. En toe die hoofdienaar die water proe wat wyn geword het—en hy het nie geweet waarvandaan dit was nie, maar die dienaars wat die water geskep het, het geweet—roep die hoofdienaar die bruidegom en sê vir hom: Elke mens sit eers die goeie wyn op en, wanneer hulle goed gedrink het, dan die slegste; maar jy het die goeie wyn tot nou toe bewaar. Hierdie eerste een van sy tekens het Jesus op Kana in Galiléa gedoen; en Hy het sy heerlikheid geopenbaar, en sy dissipels het in Hom geglo.

## DIE DERDE SONDAG NA EPIFANIE

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en ewige God, sien genadiglik op onse swakhede neer, en strek u regterhand uit om ons in al ons gevare en behoeftes te help en te beskerm; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Romeine 12. 16

MOENIE eiewys wees nie; vergeld niemand kwaad vir kwaad nie; bedink wat goed is voor alle mense;





as dit moontlik is, sover as dit van julle afhang, leef in vrede met alle mense. Moenie julle wreek nie, geliefdes, maar gee plek vir die toorn; want daar is geskrywe: Aan My kom die wraak toe, Ek sal vergeld, spreek die Here. As jou vyand dan honger het, gee hom iets om te eet, as hy dors het, gee hom iets om te drink, want sodoende sal jy op sy hoof vurige kole ophoop. Laat jou nie deur die kwaad oorwin nie, maar oorwin die kwaad deur die goeie.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 8. 1

TOE Jesus van die berg afkom, het groot menigtes Hom gevolg; en daar het 'n melaatse man gekom en voor Hom neergeval en gesê: Here, as U wil, kan U my reinig. Daarop steek Jesus die hand uit en raak hom aan en sê: Ek wil; word gereinig! En dadelik is hy van sy melaatsheid gereinig. En Jesus sê vir hom: Pas op dat jy dit vir niemand vertel nie, maar gaan vertoon jou aan die priester en offer die gawe wat Moses voorgeskrywe het, tot 'n getuienis vir hulle.

En nadat Jesus in Kapérnaüm ingegaan het, kom daar 'n kaptein na Hom toe en smeek Hom en sê: Here, my kneg lê tuis verlam en hy ly hewige pyne. Daarop sê Jesus vir hom: Ek sal kom en hom gesond maak. En die kaptein antwoord en sê: Here, ek is nie werd dat U onder my dak inkom nie; maar spreek net 'n woord, en my kneg sal gesond word. Want ek is ook 'n man onder gesag, en ek het soldate onder my. En vir hierdie een sê ek: Gaan! en hy gaan; en vir 'n ander een: Kom! en hy kom; en vir my slaaf: Doen dit! en hy doen dit. Toe Jesus dit hoor, het Hy Hom verwonder en vir sy volgelinge gesê: Voorwaar Ek sê vir julle, selfs in Israel het Ek so 'n groot geloof nie gevind nie. Maar Ek sê vir julle dat baie sal kom van ooste en weste en saam met Abraham en Isak en Jakob sal aansit in die koninkryk van die hemele. Maar die kinders van die koninkryk sal uitgedryf word in die buitenste duisternis. Daar sal geween wees en gekners van die tande. Toe sê Jesus vir die kaptein; gaan, en laat dit vir jou wees soos jy geglo het. En sy kneg het gesond geword in daardie uur.

## DIE VIERDE SONDAG NA EPIFANIE

*Die Voorgebed*

O GOD, wat weet dat ons ter midde van so vele en sulke grote gevare verkeer, dat ons weens die swakheid van onse natuur nie altyd staande kan bly nie; Gee ons sulke krag en beskerming wat ons in alle gevare sal ondersteun, en ons deur alle versoekinge sal lei; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Romeine 13. 1

LAAT elke mens hom onderwerp aan die magte wat oor hom gestel is, want daar is geen mag behalwe van God nie, en die wat daar is, is deur God ingestel, sodat hy wat hom teen die mag versit die instelling van God weerstaan; en die wat dit weerstaan, sal hulle oordeel ontvang. Want die owerhede is geen voorwerp van vrees vir die goeie dade nie, maar vir die slegte. Maar wil jy nie die mag vrees nie, doen wat goed is, en jy sal lof van hom ontvang; want hy is 'n dienaar van God jou ten goede. Maar as jy kwaad doen, vrees dan; want hy dra die swaard nie verniet nie, want hy is 'n dienaar van God, 'n wreker om die een wat kwaad doen te straf. Daarom is dit noodsaaklik om jou te onderwerp, nie alleen terwille van die straf nie, maar terwille van die gewete. Want daarom betaal julle ook belastings; want hulle is dienaars van God wat juis hiermee voortdurend besig is. Betaal dan aan almal wat aan hulle verskuldig is: belasting aan die wat belasting, tol aan die wat tol, vrees aan die wat vrees, eer aan die wat eer toekom.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 8. 18

TOE Jesus groot menigtes rondom Hom sien, het Hy bevel gegee om te vertrek na die oorkant. En 'n sekere skrifgeleerde het gekom en vir Hom gesê: Meester, ek sal U volg waar U ook al mag gaan. En Jesus sê vir hom: die jakkalse het gate en die voëls van die hemel neste, maar die Seun van die mens het geen plek waar Hy sy hoof kan neerlê nie. En 'n ander een van sy dissipels het vir Hom





gesê: Here, laat my toe om eers te gaan en my vader te begrawe. Maar Jesus sê vir hom: Volg My, en laat die dooies hulle eie dooies begrawe.

En toe Hy in die skuit klim, het sy dissipels Hom gevolg. En daar het 'n groot storm op die meer gekom, sodat die skuit toe was onder die golwe; maar Hy was aan die slaap. Daarop kom sy dissipels en maak Hom wakker en sê: Here, red ons, ons vergaan! En Hy sê vir hulle: Waarom is julle bang, kleingelowiges? Toe staan Hy op en bestraf die winde en die meer, en daar het 'n groot stilte gekom. En die manne het hulle verwonder en gesê: Wat vir 'n mens is Hy, dat selfs die winde en die meer Hom gehoorsaam is?

## DIE VYFDE SONDAG NA EPIFANIE

*Die Voorgebed*

O HEER, ons smeek U om u Kerk en huisgesin voortdurend in u ware godsdiens te bewaar; sodat hulle wat op die hoop van u hemelse genadegawe alleen vertrou, altyd deur die sterkte van u mag beskerm mag word; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Kolossense 3. 12

BEKLEE julle dan as uitverkorenes van God, heiliges en geliefdes, met innerlike ontferming, goedertierenheid, nederigheid, sagmoedigheid, lankmoedigheid. Verdra mekaar en vergewe mekaar as die een teen die ander 'n klag het; soos Christus julle vergeef het, so moet julle ook doen. En beklee julle bo dit alles met die liefde wat die band van die volmaaktheid is. En laat die vrede van God, waartoe julle ook in een liggaam geroep is, in julle harte heers, en wees dankbaar. Laat die woord van Christus ryklik in julle woon in alle wysheid. Leer en vermaan mekaar met psalms en lofsange en geestelike liedere, en sing in julle hart met dankbaarheid tot eer van die Here. En wat julle ook al doen in woord of in daad, doen alles in die Naam van die Here Jesus Christus en dank God die Vader deur Hom.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 13. 24

JESUS het gesê, Die koninkryk van die hemele is soos 'n man wat goeie saad in sy land gesaai het; maar terwyl die mense slaap, het sy vyand gekom en onkruid onder die koring gesaai en weggegaan. En toe die spruitjies opgeskiet en vrug gevorm het, toe verskyn die onkruid ook. En die slawe van die huisheer het gekom en vir hom gesê: Meneer, het u dan nie goeie saad in u land gesaai nie? Waar kry dit dan die onkruid vandaan? En hy antwoord hulle: 'n Vyandige mens het dit gedoen. Toe sê die slawe vir hom: Wil u dan hê dat ons dit moet gaan bymekaarmaak? Maar hy antwoord: Nee, dat julle nie miskien, as julle die onkruid bymekaar maak, die koring daarmee saam uittrek nie. Laat altwee saam groei tot die oes toe, en in die oestyd sal ek vir die maaiers sê: Maak eers die onkruid bymekaar en bind dit in bondels om dit te verbrand, maar bring die koring bymekaar in my skuur.

## DIE SESDE SONDAG NA EPIFANIE

*Die Voorgebed*

O GOD, wie se geseënde Seun geopenbaar was dat Hy die werke van die duiwel mag vernietig, en ons die seuns van God en erfgename van die ewige lewe mag maak: Ons smeek U, skenk dat ons, wat hierdie hoop het, onsself mag reinig, net soos Hy rein is: sodat, wanneer Hy weer met krag en grote heerlikheid sal verskyn, ons gelyk aan Hom in Sy ewige en heerlike koninkryk gemaak mag word; waar Hy met U, o Vader, en U, o Heilige Gees, leef en regeer, altyd één God, in alle ewigheid.
℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Johannes 3. 1

KYK wat 'n liefde die Vader aan ons betoon het, dat ons kinders van God genoem kan word! Om hierdie rede ken die wêreld ons nie, omdat dit Hom nie geken het nie. Geliefdes, nou is ons kinders van God en dit is nog nie geopenbaar wat ons sal wees nie; maar ons weet dat ons, as Hy verskyn, aan Hom gelyk sal wees, omdat ons Hom sal sien soos Hy is. En elkeen wat hierdie hoop op Hom het, reinig homself soos Hy rein is. Elkeen wat die sonde





doen, doen ook die ongeregtigheid, want die sonde is die ongeregtigheid. En julle weet dat Hy verskyn het om ons sondes weg te neem, en geen sonde is in Hom nie. Elkeen wat in Hom bly, sondig nie. Elkeen wat sondig, het Hom nie gesien nie en Hom nie geken nie. My kinders, laat niemand julle mislei nie: wie die geregtigheid doen, is regverdig soos Hy regverdig is. Hy wat die sonde doen, is uit die duiwel, want die duiwel sondig van die begin af. Vir hierdie doel het die Seun van God verskyn, om die werke van die duiwel te verbreek.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 24. 23

JESUS het aan sy dissipels gesê, As iemand dán vir julle sê: Kyk hier is die Christus! of: Daar!—moet dit nie glo nie. Want daar sal valse christusse en valse profete opstaan, en hulle sal groot tekens en wonders doen om, as dit moontlik was, ook die uitverkorenes te mislei. Kyk, Ek het dit vir julle vooruit gesê. As hulle dan vir julle sê: Kyk, Hy is in die woestyn—moet nie uitgaan nie. Kyk, Hy is in die binnekamer—moet dit nie glo nie. Want soos die weerlig uit die ooste uitslaan en tot in die weste skyn, so sal ook wees die koms van die Seun van die mens. Want orals waar die dooie liggaam lê, daar sal die aasvoëls bymekaarkom. En dadelik ná die verdrukking van daardie dae sal die son duister word, en die maan sal sy glans nie gee nie, en die sterre sal van die hemel val, en die kragte van die hemele geskud word. En dan sal die teken van die Seun van die mens in die hemel verskyn, en dan sal al die stamme van die aarde rou bedryf en die Seun van die mens sien kom op die wolke van die hemel met grote krag en heerlikheid. En Hy sal sy engele uitstuur met harde trompetgeluid, en hulle sal sy uitverkorenes bymekaar maak uit die vier windstreke, van die een end van die hemele af tot by die ander end daarvan.

## DIE SONDAG GENOEM SEPTUAGESIMA
## of die derde Sondag voor Vastyd

*Die Voorgebed*

O HEER, ons smeek U om goedgunstiglik die gebede van u volk te verhoor; sodat ons wat regverdiglik vir

ons oortredinge gestraf word genadiglik deur u goedheid verlos mag word, tot eer van u naam; deur Jesus Christus, onse Saligmaker, wat leef en regeer, met U en die Heilige Gees, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 9. 24

WEET julle nie dat die wat op die baan hardloop, wel almal hardloop, maar dat een die prys ontvang nie? Hardloop só dat julle dit sekerlik kan behaal. En elk een wat aan 'n wedstryd deelneem, onthou hom in alles—hulle nogal om 'n verwelklike krans te ontvang, maar ons 'n onverwelklike. Ek hardloop dan soos een wat nie onseker is nie; ek slaan met die vuis soos een wat nie in die lug slaan nie. Maar ek kasty my liggaam en maak dit diensbaar, dat ek nie miskien, terwyl ek vir ander gepreek het, self verwerplik mag wees nie.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 20. 1

JESUS het aan sy dissipels gesê, Die koninkryk van die hemele is soos 'n huisheer wat vroeg in die môre uitgegaan het om arbeiders vir sy wingerd te huur. En nadat hy ooreengekom het met die arbeiders vir 'n penning op 'n dag, stuur hy hulle in sy wingerd. En omtrent nege-uur gaan hy uit en sien ander ledig op die mark staan. En hy sê vir hulle: Gaan julle ook in die wingerd, en wat reg is, sal ek vir julle gee. En hulle het gegaan. Weer gaan hy uit omtrent twaalf-uur en drie-uur en doen net dieselfde. En omtrent vyfuur gaan hy uit en kry ander ledig staan en sê vir hulle: Wat staan julle hier die hele dag ledig? Hulle antwoord hom: Omdat niemand ons gehuur het nie. Hy sê vir hulle: Gaan julle ook in die wingerd, en wat reg is, sal julle ontvang. En teen die aand sê die baas van die wingerd vir sy opsigter: Roep die arbeiders en betaal hulle hul loon; en begin van die laastes af tot by die eerstes. En die wat omtrent vyfuur begin het, kom en ontvang elkeen 'n penning. Die eerstes kom toe en dink dat hulle meer sal ontvang, en hulle het ook elkeen 'n penning ontvang. En toe hulle dit ontvang, kla hulle by die huisheer en sê: Hierdie laastes het een uur gewerk, en u het hulle gelykop behandel met ons wat





die las van die dag en die hitte gedra het. Maar hy antwoord en sê vir een van hulle: Vriend, ek doen jou geen onreg aan nie. Het jy nie met my ooreengekom vir 'n penning nie? Neem dan wat joue is en gaan heen. Ek wil vir hierdie laaste een gee net soos vir jou. Of staan dit my nie vry om met my eie goed te maak wat ek wil nie? Of is jou oog verkeerd, omdat ek goed is? So sal die wat laaste is, eerste wees, en die wat eerste is, laaste.

## DIE SONDAG GENOEM SEXAGESIMA
## of die tweede Sondag voor Vastyd

*Die Voorgebed*

O HERE God, wat sien dat ons nie ons vertroue op enigiets wat ons doen stel nie: Skenk genadiglik dat ons deur u krag teen alle teenspoed behoed mag word; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 2 Korinthiërs 11. 19

JULLE verdra graag die dwase, omdat julle so verstandig is! Julle verdra dit mos as iemand knegte van julle maak, as iemand julle opeet, as iemand julle beetneem, as iemand hom aanstel, as iemand julle in die gesig slaan. Tot my skande moet ek erken dat ons daarvoor te swak was; maar as iemand dit aandurf—ek spreek in dwaasheid—ek durf ook. Is hulle Hebreërs? Ek ook. Is hulle Israeliete? Ek ook. Is hulle die nakomelinge van Abraham? Ek ook. Is hulle dienaars van Christus?—ek praat in uitsinnigheid—ek nog meer: in arbeid oorvloediger, in slae bo die maat, in gevangenskappe baie meer, in doodsgevare dikwels. Vyfmaal het ek van die Jode ontvang veertig houe op een na. Driemaal is ek met stokke geslaan, eenmaal is ek gestenig, driemaal het ek skipbreuk gely, 'n nag en 'n dag het ek op die diepwater deurgebring—dikwels op reis, in gevare van riviere, in gevare van rowers, in gevare van my volk, in gevare van die heidene, in gevare in die stad, in gevare in die woestyn, in gevare op see, in gevare onder valse broeders; in arbeid en moeite, in slapelose nagte dikwels, in honger en dors,

dikwels sonder ete, in koue en naaktheid. Behalwe dit alles my daaglikse drukte, die sorg vir al die gemeentes. Wie is swak en ek is nie swak nie? Aan wie word 'n struikelblok in die weg gelê en ek is nie aan die brand nie? As daar geroem moet word, sal ek in die dinge van my swakheid roem. Die God en Vader van onse Here Jesus Christus, geseënd tot in die ewigheid, weet dat ek nie lieg nie.

*Die Evangelie* H. Lukas 8. 4

TERWYL 'n groot menigte vergader—die wat uit die verskillende stede by Jesus aangesluit het—sê Hy vir hulle deur 'n gelykenis: 'n Saaier het uitgegaan om sy saad te saai, en toe hy saai val 'n deel langs die pad en is vertrap, en die voëls van die hemel het dit opgeëet. En 'n ander deel het op die rots geval; en nadat dit opgeskiet het, is dit verdroog, omdat dit geen vogtigheid gehad het nie. En 'n ander deel het tussen die dorings ingeval; en die dorings het daarmee saamgegroei en dit verstik. En 'n ander deel het in die goeie grond geval en gegroei en honderdvoudig vrug opgelewer. Toe Hy dit sê, roep Hy uit: Wie ore het om te hoor, laat hom hoor!

En sy dissipels het Hom gevra en gesê: Wat beteken hierdie gelykenis tog? En Hy antwoord: Aan julle is dit gegee om die verborgenhede van die koninkryk van God te ken: maar aan die ander deur gelykenisse, sodat hulle, terwyl hulle sien, nie sien nie, en terwyl hulle hoor, nie verstaan nie. Dit is dan die gelykenis: Die saad is die woord van God. Dié langs die pad is die hoorders. Daarna kom die duiwel en neem die woord uit hulle harte weg, so dat hulle nie sou glo en gered word nie. En diê op die rots is hulle wat die woord met blydskap ontvang wanneer hulle dit hoor; en hulle het geen wortel nie, aangesien hulle net vir 'n tyd glo, en in die tyd van versoeking val hulle af. En wat in die dorings geval het—dit is die wat hoor, en hulle gaan weg en word verstik deur die sorge en rykdom en genietinge van die lewe en dra geen rype vrug nie. En wat in die goeie grond val—dit is die wat, nadat hulle gehoor het, die woord in 'n edele en goeie hart hou en met volharding vrug dra.





## DIE SONDAG GENOEM QUINQUAGESIMA
## of die Sondag voor Vastyd

*Die Voorgebed*

O HERE, wat ons geleer het dat al ons dade sonder liefde niks werd is nie: Stuur u Heilige Gees, en stort in ons harte daardie voortreflikste gawe van liefde, die ware band van die vrede en van alle deugde, sonder welke wie ook al leef voor U as dood gereken word: Skenk dit ter wille van u enigste Seun Jesus Christus. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 13. 1

AL sou ek die tale van mense en engele spreek, en die liefde nie hê nie, dan het ek 'n klinkende metaal geword of 'n luidende simbaal. En al sou ek die gawe van profesie hê en al die geheimenisse weet en al die kennis, en al sou ek al die geloof hê sodat ek berge kon versit, en die liefde nie hê nie, dan sou ek niks wees nie. En al sou ek al my goed uitdeel, en al sou ek my liggaam oorgee om verbrand te word en die liefde nie hê nie, dan sou dit my niks baat nie. Die liefde is langmoedig en vriendelik; die liefde is nie jaloers nie; die liefde praat nie groot nie, is nie opgeblase nie, handel nie onwelvoeglik nie, soek nie sy eie belang nie, word nie verbitterd nie, reken die kwaad nie toe nie, is nie bly oor die ongeregtigheid nie, maar is bly met die waarheid. Dit bedek alles, glo alles, hoop alles, verdra alles. Die liefde vergaan nooit nie; maar profesieë—hulle sal tot niet gaan; of tale—hulle sal ophou; of kennis—dit sal tot niet gaan. Want ons ken ten dele en ons profeteer ten dele. Maar as die volmaakte gekom het, dan sal wat ten dele is tot niet gaan. Toe ek 'n kind was, het ek gepraat soos 'n kind, gedink soos 'n kind, geredeneer soos 'n kind; maar nou dat ek 'n man is, het ek klaar met die dinge van 'n kind. Want nou sien ons deur 'n spieël in 'n raaisel, maar eendag van aangesig tot aangesig. Nou ken ek ten dele, maar eendag sal ek ten volle ken, net soos ek ten volle geken is. En nou bly geloof, hoop, liefde—hierdie drie; maar die grootste hiervan is die liefde.

het vir Hom gesê: Here, ek is gereed om saam met U selfs in die gevangenis en in die dood te gaan. Maar Hy antwoord: Ek sê vir jou, Petrus, die haan sal vannag nie kraai voordat jy driemaal geloën het dat jy My ken nie.

En Hy sê vir hulle: Toe Ek julle uitgestuur het sonder beurs en knapsak en skoene, het julle iets kort gekom? En hulle antwoord: Niks nie. Toe sê Hy vir hulle: Maar nou, wie 'n beurs het, laat hom dit neem en so ook die knapsak; en wie dit nie het nie, moet sy kleed verkoop en 'n swaard koop. Want Ek sê vir julle dat dít wat geskrywe is, nog aan My vervul moet word: En Hy is saam met misdadigers gereken. Want ook aan die dinge wat betrekking het op My, kom daar 'n end. Hulle sê vir Hom: Here, kyk hier is twee swaarde. En Hy antwoord hulle: Dit is genoeg.

En Hy het vertrek en volgens gewoonte na die Olyfberg gegaan. En ook sy dissipels het Hom gevolg. En toe Hy op die plek kom, sê Hy vir hulle: Bid dat julle nie in versoeking kom nie. En Hy het Hom van hulle afgesonder omtrent so ver as 'n mens met 'n klip kan gooi en neergekniel en gebid en gesê: Vader, as U tog maar hierdie beker van My wil wegneem! Laat nogtans nie my wil nie, maar u wil geskied! En 'n engel uit die hemel het aan Hom verskyn en Hom versterk. En toe Hy in 'n sware stryd kom, het Hy met groter inspanning gebid, en sy sweet het geword soos bloeddruppels wat op die grond val. Toe staan Hy van die gebed op en kom by sy dissipels en kry hulle aan die slaap van droefheid. En Hy sê vir hulle: Wat slaap julle? Staan op en bid, dat julle nie in versoeking mag kom nie.

En terwyl Hy nog spreek, kom daar 'n skare; en hy wat Judas genoem word, een van die twaalf, het voor hulle uit geloop en nader gekom na Jesus om Hom te soen. En Jesus sê vir Hom: Judas, verraai jy die Seun van die mens met 'n kus? En toe die wat rondom Hom was, sien wat gaan gebeur, sê hulle vir Hom: Here, moet ons met die swaard slaan? En een van hulle het die slaaf van die hoëpriester getref en sy regteroor afgekap. Maar Jesus het geantwoord en gesê: Hou op, dit is genoeg! En Hy het sy oor aangeraak en hom gesondgemaak. Toe sê Jesus vir die owerpriesters en hoofde van die tempel en ouder-





linge wat teen Hom gekom het: Het julle uitgetrek soos teen 'n rower met swaarde en stokke? Dag vir dag was Ek saam met julle in die tempel, en julle het nie die hande teen My uitgesteek nie. Maar dit is julle uur en die mag van die duisternis.

En hulle het Hom gevange geneem en weggelei en Hom gebring in die huis van die hoëpriester. En Petrus het van ver af gevolg. En toe hulle 'n vuur in die middel van die binneplaas gemaak en bymekaar gaan sit het, het Petrus onder hulle gesit. En 'n diensmeisie het hom daar by die vuur sien sit; en nadat sy hom vas aangekyk het, sê sy: Hierdie man was ook saam met Hom. Maar hy het Hom verloën en gesê: Vrou, ek ken Hom nie. En kort daarna sien iemand anders hom en sê: Jy is ook een van hulle. Maar Petrus sê: Man, ek is nie. En na verloop van omtrent een uur het 'n ander een dit verseker en gesê: Sowaar, hierdie man was ook saam met Hom, want hy is ook 'n Galiléër. Maar Petrus antwoord: Man, ek weet nie wat jy sê nie. En onmiddellik, terwyl hy nog praat, kraai die haan. En die Here het Hom omgedraai en Petrus aangekyk, en Petrus het die woord van die Here onthou wat Hy vir hom gesê het: Voordat die haan kraai, sal jy My driemaal verloën. En Petrus het buitentoe gegaan en bitterlik geween.

En die manne wat Jesus gevange gehou het, het Hom bespot en geslaan. En hulle het Hom geblinddoek en Hom in die gesig geslaan en Hom gevra en gesê: Profeteer wie dit is wat U geslaan het. En baie ander dinge het hulle lasterlik teen Hom gespreek.

En toe dit dag word, het die oudstes van die volk—die owerpriesters en skrifgeleerdes—bymekaargekom en Hom voor hulle Raad gebring en gesê: As U die Christus is, sê vir ons. En Hy antwoord hulle: As Ek vir u sê, sal u tog nie glo nie. En as Ek vra, sal u My tog nie antwoord of loslaat nie. Van nou af sal die Seun van die mens sit aan die regterhand van die krag van God. En hulle sê almal: Is U dan die Seun van God? En Hy antwoord hulle: U sê dat Ek dit is. Daarop sê hulle: Wat het ons nog getuienis nodig! Want ons het dit self uit sy mond gehoor.

## DONDERDAG VOOR PAASDAG

## algemeen genoem

### WITDONDERDAG

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en ewige God, wat u Seun, ons Saligmaker Jesus Christus, uit tere liefde jeens die mensdom gestuur het, om ons vlees aan te neem, en die dood aan die kruis te ly, sodat die hele mensdom die voorbeeld van sy grote nederigheid sou volg: Skenk genadiglik, dat ons sowel die voorbeeld van sy lydsaamheid mag volg, asook deelgenote van sy opstanding gemaak mag word; deur dieselfde Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

O GOD, wat in 'n wonderlike Sakrament 'n gedagtenis van u lyding aan ons nagelaat het: Ons smeek U, skenk dat ons die heilige verborgenhede van u Liggaam en Bloed so mag vereer, dat ons altyd in onsself die vrug van u verlossing mag gewaar; wat leef en regeer met die Vader, in die eenheid van die Heilige gees, één God, tot in ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 11. 23

EK HET van die Here ontvang wat ek ook aan julle oorgelewer het, dat die Here Jesus in die nag waarin Hy verraai is, brood geneem het; en nadat Hy gedank het, het Hy dit gebreek en gesê: Neem, eet; dit is my liggaam wat vir julle gebreek word; doen dit tot my gedagtenis. Net so ook die beker ná die ete, met die woorde: Hierdie beker is die nuwe testament in my bloed; doen dit, so dikwels as julle daaruit drink, tot my gedagtenis. Want so dikwels as julle hierdie brood eet en hierdie beker drink, verkondig julle die dood van die Here totdat Hy kom. Wie dan op onwaardige wyse hierdie brood eet of die beker van die Here drink, sal skuldig wees aan die liggaam en bloed van die Here. Maar die mens moet homself beproef en só van die brood eet en uit die beker drink. Want wie op onwaardige wyse eet en drink, eet en drink 'n oordeel oor homself terwyl hy die liggaam





van die Here nie onderskei nie. Daarom is daar onder julle baie swakkes en sieklikes, en 'n aantal het ontslaap. Want as ons onsself beoordeel het, sou ons nie geoordeel word nie. Maar as ons geoordeel word, word ons deur die Here getugtig, sodat ons nie saam met die wêreld veroordeel mag word nie.

*Die Evangelie* H. Lukas 23. 1

DIE hele menigte van die ouderlinge het opgestaan en Jesus na Pilatus gelei. En hulle begin Hom beskuldig en sê: Ons het gevind dat hierdie man die volk verlei en verbied om aan die keiser belasting te betaal, terwyl Hy sê dat Hy self Christus, die Koning, is. Toe vra Pilatus Hom en sê: Is U die Koning van die Jode? En Hy antwoord hom en sê: U sê dit. En Pilatus sê vir die owerpriesters en die skare: Ek vind geen skuld in hierdie man nie. Maar hulle het aangehou en gesê: Hy maak die volk oproerig met sy leer die hele Judéa deur, vandat Hy in Galiléa begin het tot hier toe. En toe Pilatus van Galiléa hoor, vra hy of die man 'n Galiléër is. En nadat hy verneem het dat Hy uit die magsgebied van Herodes was, stuur hy Hom na Herodes wat ook self in daardie dae in Jerusalem was.

En toe Herodes Jesus sien, was hy baie bly, want hy was al geruime tyd begerig om Hom te sien, omdat hy veel van Hom gehoor het; en hy het gehoop om een of ander teken te sien wat deur Hom gedoen sou word. En hy het Hom met baie woorde uitgevra; maar Hy het hom niks geantwoord nie. En die owerpriesters en die skrifgeleerdes het Hom heftig staan en beskuldig. En nadat Herodes saam met sy soldate Hom met veragting behandel en bespot het, werp hy Hom 'n blink kleed om en stuur Hom terug na Pilatus. En Pilatus en Herodes het op daardie dag goeie vriende geword, want hulle was tevore in vyandskap teenoor mekaar.

Toe roep Pilatus die owerpriesters en die owerstes en die volk bymekaar en sê vir hulle: Julle het hierdie man na my gebring as een wat die volk afvallig maak. En nou het ek in julle teenwoordigheid ondersoek ingestel en in hierdie man geen skuld gevind aan die dinge waarvan julle Hom beskuldig nie; ja, ook Herodes nie, want ek het julle

na hom gestuur; en daar is deur Hom niks gedoen wat die dood verdien nie. Nadat ek Hom dan gekasty het, sal ek Hom loslaat. En hy was verplig om vir hulle op die fees een los te laat. Maar die hele menigte skreeu en sê: Weg met Hom, en laat vir ons Barábbas los! Dié was oor 'n sekere opstand wat in die stad plaasgevind het, en oor 'n moord in die gevangenis gewerp. Daarop spreek Pilatus hulle weer toe, omdat hy Jesus wou loslaat; maar hulle hou aan met roep en sê: Kruisig, kruisig Hom! En vir die derde maal sê hy vir hulle: Watter kwaad het Hy dan gedoen? Ek het in Hom niks gevind wat die dood verdien nie. Ek sal Hom dan kasty en loslaat. Maar hulle het aangehou met 'n harde geroep en geëis dat Hy gekruisig moet word; en hulle geroep en dié van die owerpriesters het die oorhand gekry. Toe gee Pilatus uitspraak dat aan hulle eis voldoen moet word. En hy het vir hulle losgelaat die een wat oor opstand en moord in die gevangenis gewerp was, die een wat hulle geëis het. Maar Jesus het hy aan hulle wil oorgelewer.

En toe hulle Hom weglei, neem hulle 'n sekere Simon van Ciréne wat van die veld af kom, en sit die kruis op hom om dit agter Jesus aan te dra.

En 'n groot menigte uit die volk het Hom gevolg, en van vroue wat rou bedryf en Hom beklaag. Maar Jesus het Hom omgedraai en vir hulle gesê: Dogters van Jerusalem, moenie oor My ween nie, maar ween oor julleself en oor julle kinders; want daar kom dae waarin hulle sal sê: Gelukkig is die onvrugbares en die moederskote wat nie gebaar en die borste wat nie laat drink het nie. Dan sal hulle begin om vir die berge te sê: Val op ons! en vir die heuwels: Bedek ons! Want as hulle dit doen aan die groen hout, wat sal met die droë gebeur!

En daar is nog twee ander, kwaaddoeners, weggelei om saam met Hom tereggestel te word.

En toe hulle kom op die plek wat Hoofskedel genoem word, het hulle Hom daar gekruisig, en die kwaaddoeners, een aan die regter- en een aan die linkerkant. En Jesus sê: Vader, vergeef hulle want hulle weet nie wat hulle doen nie. En hulle het sy klere verdeel en daaroor die lot gewerp. En die volk het dit staan en aanskou. En die owerstes het saam met hulle ook geskimp en gesê: Ander





het Hy verlos: laat Hy Homself verlos as Hy die Christus, die Uitverkorene van God is. En die soldate het Hom ook bespot en gekom en vir Hom asyn gebring en gesê: As U die Koning van die Jode is, verlos Uself. En daar was ook 'n opskrif bokant Hom geskrywe in Griekse en Romeinse en Hebreeuse letters: HY IS DIE KONING VAN DIE JODE.

En een van die kwaaddoeners wat opgehang was, het Hom gesmaad en gesê: As U die Christus is, verlos Uself en ons. Maar die ander een antwoord en bestraf hom en sê: Vrees jý ook God nie, terwyl jy in dieselfde oordeel is?—ons tog regverdiglik, want ons kry die verdiende loon vir ons dade, maar Hy het niks verkeerds gedoen nie. En hy sê vir Jesus: Dink aan my, Here, wanneer U in u koninkryk kom. En Jesus antwoord hom: Voorwaar Ek sê vir jou, vandag sal jy met My in die Paradys wees.

En dit was omtrent twaalfuur, en daar het duisternis oor die hele aarde gekom tot drie-uur toe; en die son is verduister; en die voorhangsel van die tempel het middeldeur geskeur. En Jesus het met 'n groot stem uitgeroep en gesê: Vader, in u hande gee Ek my gees oor! En toe Hy dit gesê het, blaas Hy die laaste asem uit. En toe die kaptein sien wat daar gebeur, het hy God verheerlik en gesê: Waarlik, hierdie man was regverdig. En die hele skare wat vir hierdie skouspel bymekaar was, het op hulle borste geslaan toe hulle sien wat gebeur het, en hulle het teruggegaan. En al sy bekendes het ver gestaan; ook die vroue wat Hom van Galiléa gevolg het, het hierdie dinge gesien.

## GOEIE VRYDAG

*Die Lyding volgens H. Johannes* (H. Johannes 18 *en* 19 *tot vers* 37) *mag onmiddellik voor die Evangelie op hierdie dag gelees of gesing word, wat in dié geval* H. Johannes 19. 38 tot die end, *sal wees: en in plaas van die Tweede Les vasgestel vir Môregebed sal daar gelees word* H. Johannes 12. 20–33.

### *Die Voorgebede*

ALMAGTIGE God, ons smeek U om genadiglik hierdie familie van U te aanskou, vir wie onse Heer Jesus Christus tevrede was om verraai te word, en in die hande van bose mense oorgelewer te word, en die dood aan die kruis te ly; wat nou leef en regeer met U en die Heilige Gees, altyd één God, in alle ewigheid. R℣. Amen.

ALMAGTIGE en ewige God, deur wie se Gees die hele liggaam van die Kerk bestuur en geheilig word: Ontvang ons smeekbedes en gebede wat ons offer vir alle soorte mense in u heilige Kerk, dat elke lid daarvan in sy roeping en bediening U waarlik en met godvrug mag dien; deur onse Heer en Saligmaker Jesus Christus. ℟. Amen.

O BARMHARTIGE God, wat alle mense gemaak het, en niks wat U gemaak het haat nie, nog minder die dood van 'n sondaar verlang, maar liewers dat hy tot bekering sal kom en lewe: Ontferm U oor die Jode, u volk van ouds, en oor al diegene wat U nie geken het nie, of wat die geloof van die gekruisigde Christus ontken; neem van hulle alle onkunde, verharding van hart, en minagting van u Woord weg; en bring hulle so terug na u kudde, geseënde Heer, dat hulle een kudde met een herder, Jesus Christus onse Heer, gemaak mag word; wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Hebreërs 10. 1

DIE Wet wat 'n skaduwee het van die toekomende weldade, nie die beeld self van die dinge nie, kan nooit deur dieselfde offers wat jaar na jaar gedurig gebring word, die wat toetree tot volmaaktheid lei nie. Anders sou hulle opgehou het om geoffer te word, omdat die wat die diens verrig, nadat hulle eenmaal gereinig is, geen bewussyn meer van sondes sou gehad het nie. Maar in dié offers is daar jaar na jaar 'n herinnering aan die sondes; want die bloed van stiere en bokke kan onmoontlik die sonde wegneem. Daarom sê Hy as Hy in die wêreld inkom:

Slagoffer en spysoffer wou U nie hê nie,
Maar U het vir My 'n liggaam berei.
Brandoffers en sondoffers het U nie behaag nie.
Toe het Ek gesê: Kyk, Ek kom
(In die boekrol is dit van My geskrywe)
Om u wil, o God, te doen.

Nadat Hy hierbo gespreek het: Slagoffer en spysoffer en brandoffers en sondoffers wou U nie hê en het U nie





behaag nie—wat volgens die wet geoffer word—het Hy daarna gesê: Kyk, Ek kom om u wil, o God, te doen. Hy neem die eerste weg om die tweede te stel. Deur hierdie wil is ons geheilig deur die offer van die liggaam van Jesus Christus, net eenmaal. En elke priester staan wel dag vir dag om die diens waar te neem en dieselfde slagoffers dikwels te bring wat tog nooit die sondes kan wegneem nie; maar Hy het, nadat Hy een slagoffer vir die sondes gebring het, vir altyd gaan sit aan die regterhand van God en wag nou verder totdat sy vyande gemaak is 'n voetbank van sy voete. Want deur een offer het Hy vir altyd volmaak die wat geheilig word. En ook die Heilige Gees gee aan ons getuienis; want nadat Hy tevore gesê het:

Dit is die verbond wat ek met hulle sal maak
Ná dié dae, spreek die Here,
Ek sal my wette gee in hulle hart
En in hulle verstand sal Ek dit inskrywe,

dan sê Hy,

En aan hulle sondes en hulle ongeregtigheid sal Ek nooit meer dink nie.

Waar daar nou vergifnis is van hierdie dinge, is daar geen offer meer vir die sonde nie.

Terwyl ons dan, broeders, vrymoedigheid het om in die heiligdom in te gaan deur die bloed van Jesus op die nuwe en lewende weg wat Hy vir ons ingewy het deur die voorhangsel heen, dit is sy vlees, en ons 'n groot priester oor die huis van God het, laat ons toetree met 'n waaragtige hart in volle geloofsversekerdheid, die harte deur besprenkeling gereinig van 'n slegte gewete en die liggaam gewas met rein water. Laat ons die belydenis van die hoop onwankelbaar vashou, want Hy wat dit beloof het, is getrou; en laat ons op mekaar ag gee om tot liefde en goeie werke aan te spoor; en laat ons ons onderlinge byeenkoms nie versuim soos sommige die gewoonte het nie, maar laat ons mekaar vermaan, en dit des te meer namate julle die dag sien naderkom.

*Die Evangelie* H. Johannes 19. 1

PILATUS neem toe Jesus en laat Hom gésel. En die soldate het 'n kroon van dorings gevleg en dit op sy

hoof gesit, en 'n purperkleed om Hom gewerp en gesê: Wees gegroet, Koning van die Jode! En hulle het Hom in die gesig geslaan. Pilatus gaan toe weer uit buitentoe en sê vir hulle: Kyk, ek bring Hom vir julle buitentoe, sodat julle kan weet dat ek in Hom geen skuld vind nie. En Jesus het uitgekom buitentoe en die doringkroon en die purperkleed gedra. En Pilatus sê vir hulle: Daar is die mens! En toe die owerpriesters en die dienaars Hom sien, skreeu hulle en sê: Kruisig, kruisig Hom! Pilatus sê vir hulle: Neem julle Hom en kruisig Hom, want ek vind geen skuld in Hom nie. Die Jode antwoord hom: Ons het 'n wet en volgens ons wet moet Hy sterf, omdat Hy Homself die Seun van God gemaak het. En toe Pilatus hierdie woord hoor, het hy nog meer bevrees geword en weer in die goewerneur se paleis ingegaan en vir Jesus gesê: Waar is U vandaan? Maar Jesus het hom geen antwoord gegee nie. En Pilatus sê vir Hom: Praat U nie met my nie? Weet U nie dat ek mag het om U te kruisig en mag het om U los te laat nie? Jesus antwoord: U sou geen mag teen My hê as dit u nie van bo gegee was nie. Daarom het hy wat My aan u oorlewer, groter sonde. Hierop het Pilatus probeer om Hom los te laat, maar die Jode het geskreeu en gesê: As u Hom loslaat, is u nie die keiser se vriend nie. Elkeen wat homself koning maak, kom in verset teen die keiser. En toe Pilatus hierdie woord hoor, het hy Jesus buitentoe gebring en gaan sit op die regterstoel in die plek wat Plaveisel genoem word, en in Hebreeus Gábbata. En dit was die voorbereiding vir die pasga en omtrent twaalfuur. Toe sê hy vir die Jode: Daar is julle Koning! Maar hulle skreeu: Neem weg, neem weg, kruisig Hom! Pilatus sê vir hulle: Moet ek julle Koning kruisig? Die owerpriesters antwoord: Ons het geen koning behalwe die keiser nie. En toe gee hy Hom aan hulle oor om gekruisig te word. En hulle het Jesus geneem en Hom weggelei.

En Hy het sy kruis gedra en uitgegaan na die sogenoemde Hoofskedelplek, in Hebreeus Gólgota, waar hulle Hom gekruisig het en saam met Hom twee ander, een aan elke kant, en Jesus in die middel. En Pilatus het ook 'n opskrif geskrywe en dit op die kruis gesit; en daar was geskrywe: JESUS, DIE NASARENER, DIE KONING VAN DIE





JODE. En hierdie opskrif het baie van die Jode gelees, omdat die plek waar Jesus gekruisig is, naby die stad was; en dit was geskrywe in Hebreeus en Grieks en Latyn. En die owerpriesters van die Jode het vir Pilatus gesê: Moenie skrywe: Die Koning van die Jode nie; maar dat Hy gesê het: Ek is die Koning van die Jode. Pilatus het geantwoord: Wat ek geskrywe het, het ek geskrywe.

En toe die soldate Jesus gekruisig het, neem hulle sy klere en maak vier dele, vir elke soldaat 'n deel, en die onderkleed; maar die onderkleed was sonder naat, van bo af in een stuk gewewe. En hulle het vir mekaar gesê: Laat ons dit nie skeur nie, maar laat ons daaroor die lot werp, wie syne dit sal wees—sodat die Skrif sou vervul word wat sê: Hulle het my klere onder mekaar verdeel en oor my gewaad het hulle die lot gewerp. Dit het die soldate dan gedoen. En by die kruis van Jesus het gestaan sy moeder en sy moeder se suster, Maria, die vrou van Klopas, en Maria Magdalena. En toe Jesus sy moeder en die dissipel wat Hy liefgehad het, by haar sien staan, sê Hy vir sy moeder: Vrou, daar is u seun! Daarop sê Hy vir die dissipel: Daar is jou moeder! En van daardie uur af het die dissipel haar in sy huis geneem.

Hierna, omdat Hy geweet het dat alles al volbring was—sodat die Skrif sou vervul word—het Jesus gesê: Ek het dors! En daar het 'n kan vol asyn gestaan; en hulle het 'n spons vol asyn gemaak en op 'n hisopstingel gesit en aan sy mond gebring. En toe Jesus die asyn geneem het, sê Hy: Dit is volbring! En Hy het sy hoof gebuig en die gees oorgegee aan God.

En dat die liggame nie op die sabbat aan die kruis sou bly nie, aangesien dit die voorbereiding was—want die dag van daardie sabbat was groot—het die Jode Pilatus gevra dat hulle bene gebreek en hulle weggeneem moes word. Die soldate het toe gekom en die bene van die eerste een gebreek en van die ander een wat saam met Hom gekruisig was; maar toe hulle by Jesus kom en sien dat Hy al dood was, het hulle sy bene nie gebreek nie. Maar een van die soldate het met 'n spies in sy sy gesteek, en dadelik het daar bloed en water uitgekom. En hy wat dit gesien het, het dit getuig, en sy getuienis is waaragtig; en hy weet dat hy die waarheid spreek, sodat julle kan glo. Want hierdie

dinge het gebeur, dat die Skrif vervul sou word: Geen been van Hom sal gebreek word nie. En weer sê 'n ander Skrif: Hulle sal sien in wie hulle gesteek het.

*Wanneer die Lyding volgens H. Johannes gelees word, sal die Evangelie wees* H. Johannes 19. 38 tot die end.

*Die Evangelie* H. Johannes 19. 38

JOSEPH van Arimathéa, wat 'n dissipel van Jesus was, maar in die geheim uit vrees vir die Jode, het Pilatus gevra of hy die liggaam van Jesus mag wegneem. En Pilatus het dit toegelaat. Hy het toe gegaan en die liggaam van Jesus weggeneem. En Nikodémus, wat die eerste maal in die nag na Jesus gegaan het, het ook gekom met 'n mengsel van mirre en alewee van omtrent honderd pond gewig. En hulle het die liggaam van Jesus geneem en dit in doeke toegedraai saam met die speserye, soos die gewoonte van die Jode is om te begrawe. En daar was op die plek waar Hy gekruisig is, 'n tuin, en in die tuin 'n nuwe graf waar nog nooit iemand in neergelê was nie. Daar het hulle Jesus toe neergelê weens die voorbereiding van die Jode, omdat die graf naby was.

## DIE AAND VOOR PAASDAG

### *Die Voorgebed*

SKENK, O Heer, dat netsoos ons in die dood van u geseënde Seun onse Saligmaker Jesus Christus gedoop is, ons ook deur voortdurende kastyding van ons bedorwe neigings saam met Hom begrawe mag word; en dat ons deur die graf, en die poort van die dood, na ons blye weder-opstanding mag oorgaan; om die verdienste van Hom, wat vir ons gestorwe en begrawe is en weer opgestaan het, u Seun Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Dié Voorgebed alleen sal by die Aandgebed op die Dag voor Paasdag gebruik word.*

*Die Sendbrief* 1 H. Petrus 3. 17

DIT is beter, as die wil van God dit eis, dat julle ly wanneer julle goed doen as wanneer julle kwaad doen. Want Christus het ook eenmaal vir die sondes gely, Hy die





Regverdige vir die onregverdiges, om ons tot God te bring —Hy wat wel doodgemaak is na die vlees, maar lewendig gemaak deur die Gees; waarin Hy ook heengegaan en vir die geeste in die gevangenis gepreek het, wat eertyds ongehoorsaam was toe die lankmoedigheid van God eenmaal gewag het in die dae van Noag, onderwyl die ark vervaardig is, waarin weinig, dit is, agt siele deur water heen gered is; waarvan die teëbeeld, die doop, ons nou ook red (nie as 'n aflegging van die vuilheid van vlees nie, maar as 'n bede aan God om 'n goeie gewete)—deur die opstanding van Jesus Christus wat heengegaan het na die hemel en aan die regterhand van God is, nadat engele en magte en kragte Hom onderwerp is.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 27. 57

TOE dit aand was, het daar 'n ryk man van Arimathéa gekom met die naam van Josef, wat self ook 'n dissipel van Jesus was. Hy het na Pilatus gegaan en die liggaam van Jesus gevra. Toe beveel Pilatus dat die liggaam afgegee moet word. En Josef het die liggaam geneem en dit met skoon linne toegedraai en dit in sy nuwe graf gelê wat hy in die rots uitgekap het; en nadat hy 'n groot steen teen die opening van die graf gerol het, gaan hy weg. En Maria Magdaléna was daar en die ander Maria, en hulle het reg voor die graf gesit.

Die volgende dag—dit is die dag ná die voorbereiding—kom die owerpriesters en die Fariseërs by Pilatus saam en sê: Meneer, ons herinner ons dat dié verleier, toe hy in die lewe was, gesê het: Oor drie dae staan Ek op. Gee dan bevel dat die graf verseker word tot die derde dag toe, dat sy dissipels nie miskien in die nag kom en Hom steel nie en vir die volk sê: Hy het opgestaan uit die dode. En die laaste dwaling sal erger wees as die eerste. Daarop sê Pilatus vir hulle: Julle sal 'n wag kry; gaan verseker dit soos julle dit verstaan. En hulle het gegaan en die graf verseker deur die steen te verseël in teenwoordigheid van die wag.

## PAASDAG

*By die Oggendgebed op Paasdag en die sewe dae wat daarop volg, in plaas van die Psalm* O kom laat ons sing ens., *sal hierdie koorsange gesing of gesê word.*

CHRISTUS ons paaslam is vir ons geslag: laat ons dan feesvier:

Nie met die ou suurdeeg of met die suurdeeg van ondeug en boosheid nie: maar met die ongesuurde brode van reinheid en waarheid. 1 *Kor.* 5. 7

CHRISTUS, nadat Hy opgewek is uit die dode, sterf nie meer nie: die dood heers oor Hom nie meer nie.

Want die dood wat Hy gesterf het, het Hy vir die sonde eens vir altyd gesterwe: maar die lewe wat hy leef, leef Hy vir God.

So moet julle ook reken dat julle wel vir die sonde dood is: maar lewendig is vir God in Christus Jesus, onse Here. *Rom.* 6. 9

CHRISTUS is opgewek uit die dode: Hy het die eersteling geword van die wat ontslaap het.

Want aangesien die dood deur 'n mens is: is die opstanding van die dode ook deur 'n mens.

Want soos hulle almal in Adam sterwe: so sal hulle ook almal in Christus lewendig gemaak word. 1 *Kor.* 15. 20

Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;

Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.

### *Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat die dood deur u eniggebore Seun Jesus Christus oorwin het, en vir ons die poort van die ewige lewe oopgemaak het: Ons smeek U ootmoedig, dat soos U deur u besondere voorlopende genadegawe in ons gedagtes goeie begeertes laat opkom, ons met u voortdurende hulp hulle tot goeie gevolg ten uitvoer mag bring; deur Jesus Christus onse Heer, wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.





### *Die Sendbrief* Kolossense 3. 1

AS julle dan saam met Christus opgewek is, soek die dinge daarbo waar Christus is en aan die regterhand van God sit. Bedink die dinge wat bo is, nie wat op die aarde is nie. Want julle het gesterwe, en julle lewe is saam met Christus verborge in God. Wanneer Christus wat ons lewe is, geopenbaar word, dan sal julle ook saam met Hom in heerlikheid geopenbaar word.

Maak dood dan julle lede wat op die aarde is, naamlik hoerery, onreinheid, hartstog, slegte begeertes en gierigheid, wat afgodediens is; waardeur die toorn van God kom oor die kinders van die ongehoorsaamheid, waarin julle ook vroeër gewandel het toe julle daarin geleef het.

### *Die Evangelie* H. Johannes 20. 1

OP die eerste dag van die week kom Maria Magdaléna vroeg, terwyl dit nog donker was, by die graf en sien dat die steen van die graf weggeneem was. Sy hardloop toe en kom by Simon Petrus en by die ander dissipel vir wie Jesus liefgehad het, en sê vir hulle: Hulle het die Here uit die graf weggeneem, en ons weet nie waar hulle Hom neergelê het nie. Toe gaan Petrus en die ander dissipel uit en kom by die graf. En die twee het saam gehardloop, en die ander dissipel het vooruit gehardloop, vinniger as Petrus, en eerste by die graf gekom. En terwyl hy neerbuk sien hy die doeke lê; maar hy het nie ingegaan nie. Toe kom Simon Petrus agter hom aan en gaan in die graf en sien die doeke lê: en die doek wat op sy hoof was, sien hy nie by die doeke lê nie, maar opgerol op een plek apart. Daarop het ook die ander dissipel wat eerste by die graf gekom het, ingegaan, en hy het gesien en geglo. Want hulle het nog nie die Skrif verstaan dat Hy uit die dode moes opstaan nie. En die dissipels het weer huis toe gegaan.

## DIE EERSTE SONDAG NA PAASFEES

### *Die Voorgebed*

ALMAGTIGE Vader, wat u enigste Seun gegee het om vir ons sondes te sterf, en weer ter wille van ons regverdigmaking op te staan: Skenk dat ons die suurdeeg

van ondeug en boosheid so mag wegdoen, dat ons U altyd in reinheid van lewe en waarheid mag dien, deur die verdienste van dieselfde u Seun Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* I Johannes 5. 4

WANT alles wat uit God gebore is, oorwin die wêreld; en dit is die oorwinning wat die wêreld oorwin het, naamlik ons geloof. Wie anders is dit wat die wêreld oorwin as hy wat glo dat Jesus die Seun van God is? Dit is Hy wat deur water en bloed gekom het: Jesus die Christus; nie deur die water alleen nie, maar deur die water en die bloed; en dit is die Gees wat getuig, want die Gees is die waarheid. Want daar is drie wat getuig, die Gees en die water en die bloed, en die drie is eenstemmig. As ons die getuienis van die mense aanneem—die getuienis van God is groter, omdat dit die getuienis is van God wat Hy aangaande sy Seun getuig het. Wie in die Seun van God glo, het die getuienis in homself. Hy wat in God nie glo nie, het Hom tot leuenaar gemaak, omdat hy die getuienis nie geglo het wat God aangaande sy Seun getuig het nie. En dit is die getuienis: dat God ons die ewige lewe gegee het, en dié lewe is in sy Seun. Hy wat die Seun het, het die lewe; wie die Seun van God nie het nie, het die lewe nie.

*Die Evangelie* H. Johannes 20. 19

TOE dit aand was op daardie eerste dag van die week, en die deure waar die dissipels vergader het uit vrees vir die Jode gesluit was, het Jesus gekom en onder hulle gestaan en vir hulle gesê: Vrede vir julle! En nadat Hy dit gesê het, wys Hy vir hulle sy hande en sy sy. En die dissipels was bly toe hulle die Here sien. Jesus sê toe weer vir hulle: Vrede vir julle! Soos die Vader My gestuur het, stuur Ek julle ook. En nadat Hy dit gesê het, blaas Hy op hulle en sê vir hulle: Ontvang die Heilige Gees. As julle die mense hulle sondes vergewe, dan word dit hulle vergewe; as julle die mense hulle sondes hou, dan is dit gehou.





## DIE TWEEDE SONDAG NA PAASFEES

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat u enigste Seun gegee het om vir ons sowel 'n offerande vir sonde as ook 'n voorbeeld van 'n godsalige lewe te wees: Skenk ons genadegawe dat ons altyd met die innigste dankbaarheid sy onwaardeerbare weldaad mag aanneem, en ook daagliks onsself streef om die geseënde voetstappe van sy mees heilige lewe te volg; deur dieselfde Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* I H. Petrus 2. 19

DIT is genade as iemand, terwille van die gewete voor God, leed verdra deur onregverdig te ly. Want watter roem is daar as julle verdra wanneer julle sonde doen en geslaan word? Maar as julle verdra wanneer julle goed doen en ly, dit is genade by God. Want hiervoor is julle geroep, omdat ook Christus vir julle gely het en 'n voorbeeld vir julle nagelaat het, sodat julle sy voetstappe kan navolg; Hy wat geen sonde gedoen het nie, en geen bedrog is in sy mond gevind nie; wat, toe hy uitgeskel is, nie terug uitgeskel het nie; toe Hy gely het, nie gedreig het nie; maar dit oorgegee het aan Hom wat regverdig oordeel; wat self ons sondes in sy liggaam op die kruishout gedra het, sodat ons die sondes kan afsterwe en vir die geregtigheid lewe; deur wie se wonde julle genees is. Want julle was soos dwalende skape, maar nou het julle teruggekeer na die Herder en Biskop van julle siele.

*Die Evangelie* H. Johannes 10. 11

JESUS sê: Ek is die goeie Herder. Die goeie herder lê sy lewe af vir die skape. Maar die huurling en hy wat nie 'n herder is nie, van wie die skape nie die eiendom is nie, sien die wolf kom en laat die skape staan en vlug, en die wolf vang hulle en jaag die skape uitmekaar. En die huurling vlug, omdat hy 'n huurling is en niks vir die skape omgee nie. Ek is die goeie Herder en Ek ken my eie en word deur my eie geken. Net soos die Vader My ken, ken Ek ook die Vader; en Ek lê my lewe af vir die

skape. Ek het nog ander skape wat nie aan hierdie stal behoort nie. Ek moet hulle ook lei, en hulle sal na my stem luister, en dit sal wees een kudde, een Herder.

## DIE DERDE SONDAG NA PAASFEES

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat aan diegene wat dwaal die lig van u waarheid toon, met die bedoeling dat hulle tot die weg van regverdigheid mag terugkeer: Skenk aan hulle almal wat tot die gemeenskap van die godsdiens van Christus toegelaat word, dat hulle die dinge wat teenstrydig met hulle belydenis is mag vermy, en al die dinge navolg wat daarmee ooreenkomstig is; deur onse Heer Jesus Christus. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 H. Petrus 2. 11

GELIEFDES, ek vermaan julle soos bywoners en vreemdelinge om julle te onthou van vleeslike begeertes wat stryd voer teen die siel; en hou julle lewenswandel onder die heidene skoon, sodat as hulle van julle kwaadspreek soos van kwaaddoeners, hulle op grond van die goeie werke wat hulle aanskou, God kan verheerlik in die dag van besoeking.

Wees dan onderdanig aan elke menselike verordening terwille van die Here—óf dit die koning is as opperheer, óf die goewerneurs as deur hom gestuur om wel kwaaddoeners te straf, maar die wat goed doen, te prys. Want so is dit die wil van God dat julle deur goed te doen die onkunde van die dwase mense tot swye sal bring, soos vry mense en nie asof julle die vryheid het as 'n dekmantel vir die boosheid nie, maar soos diensknegte van God. Julle moet almal eer, die broederskap liefhê, God vrees, die koning eer.

*Die Evangelie* H. Johannes 16. 16

JESUS het aan sy dissipels gesê, 'n Klein tydjie, en julle sal My nie sien nie; en weer 'n klein tydjie, en julle sal My sien. Sommige van sy dissipels het toe vir mekaar gevra: Wat is dit wat Hy vir ons sê: 'n Klein tydjie, en





julle sien My nie; en weer 'n klein tydjie, en julle sal My sien; en: Ek gaan na die Vader? Hulle het dan gevra: Wat is dit wat Hy sê: 'n Klein tydjie? Ons weet nie wat Hy sê nie. En Jesus het gemerk dat hulle Hom wou vra, en Hy sê vir hulle: Ondervra julle mekaar daaroor dat Ek gesê het: 'n Klein tydjie, en julle sal My nie sien nie; en weer 'n klein tydjie, en julle sal My sien? Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, julle sal ween en rou bedryf, maar die wêreld sal bly wees. En julle sal bedroef wees, maar julle droefheid sal in blydskap verander. 'n Vrou het droefheid wanneer sy baar, omdat haar uur gekom het; maar wanneer die kindjie gebore is, dink sy nie meer aan haar benoudheid nie, van blydskap dat 'n mens in die wêreld gebore is. Julle het dan ook nou droefheid, maar Ek sal julle weer sien; en julle hart sal bly word, en niemand neem julle blydskap van julle weg nie.

## DIE VIERDE SONDAG NA PAASFEES

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wat alleen die onbedwingbare wilskrag en neigings van sondige mense kan beheer: Skenk aan u volk dat hulle die dinge wat U beveel mag liefhê, en wat U beloof mag begeer, sodat ons harte, te midde van die vele en menigvulgide veranderinge van die wêreld, stellig daar gevestig mag wees, waar ware vreugde gevind mag word; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* H. Jakobus 1. 17

ELKE goeie gawe en elke volmaakte gawe daal neer van bo af, van die Vader van die ligte, by wie daar geen verandering is of skaduwee van omkering nie. Volgens sy wil het Hy ons voortgebring deur die woord van die waarheid, sodat ons as eerstelinge van sy skepsele kan wees. So dan, my geliefde broeders, elke mens moet gou wees om te hoor, stadig om te praat, stadig om toornig te word. Want die toorn van 'n man werk nie die geregtigheid voor God nie. Daarom, doen afstand van alle vuiligheid en oorvloed van boosheid, en ontvang met sagmoedigheid die ingeplante woord wat in staat is om julle siele te red.

*Die Evangelie* H. Johannes 16. 5

JESUS het aan sy dissipels gesê, Nou gaan Ek na Hom wat My gestuur het; en niemand van julle vra My: Waar gaan U heen nie? Maar omdat Ek dit vir julle gesê het, het droefheid julle hart vervul. Maar Ek sê julle die waarheid: Dit is vir julle voordelig dat Ek weggaan; want as Ek nie weggaan nie, sal die Trooster nie na julle kom nie; maar as Ek weggaan, sal Ek Hom na julle stuur; en as Hy kom, sal Hy die wêreld oortuig van sonde en van geregtigheid en van oordeel: van sonde, omdat hulle in My nie glo nie; en van geregtigheid, omdat Ek na my Vader gaan en julle My nie meer sal sien nie; en van oordeel, omdat die owerste van hierdie wêreld geoordeel is. Nog baie dinge het Ek om vir julle te sê, maar julle kan dit nou nie dra nie. Maar wanneer Hy gekom het, die Gees van die waarheid, Hy sal julle in die hele waarheid lei; want Hy sal nie uit Homself spreek nie, maar alles wat Hy hoor, sal Hy spreek, en die toekomstige dinge aan julle verkondig. Hy sal My verheerlik, omdat Hy dit sal neem uit wat aan My behoort, en aan julle verkondig. Alles wat die Vader het, is myne; daarom het Ek gesê dat Hy dit sal neem uit wat aan My behoort, en aan julle verkondig.

## DIE VYFDE SONDAG NA PAASFEES

*Die Voorgebed*

O HERE, van wie alle goeie dinge kom: Verleen aan ons, u ootmoedige diensknegte, dat ons deur u heilige besieling die dinge wat goed is mag dink, en hulle deur u genadevolle leiding mag uitvoer; deur ons Heer Jesus Christus. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* H. Jakobus 1. 22

WORD daders van die woord en nie net hoorders wat julleself bedrieg nie. Want as iemand 'n hoorder van die woord is en nie 'n dader nie—dié is soos 'n man wat sy natuurlike gesig in 'n spieël sien; want hy sien homself en gaan weg en vergeet dadelik hoe hy gelyk het. Maar hy wat diep insien in die volmaakte wet van die vryheid en daarby bly—hy sal, omdat hy nie 'n vergeetagtige hoorder





is nie, maar 'n dader van die werk, gelukkig wees in wat hy doen. As iemand meen dat hy godsdienstig is onder julle en sy tong nie in toom hou nie, maar sy hart mislei, die godsdiens van hierdie man is tevergeefs. Reine en onbesmette godsdiens voor God en die Vader is dit: om wese en weduwees in hulle verdrukking te besoek en homself vlekkeloos te bewaar van die wêreld.

*Die Evangelie* H. Johannes 16. 23

JESUS het aan sy dissipels gesê, Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, alles wat julle die Vader sal vra in my Naam, sal Hy julle gee. Tot nou toe het julle niks in my Naam gevra nie. Bid en julle sal ontvang, sodat julle blydskap volkome kan wees.

Hierdie dinge het Ek deur gelykenisse vir julle gesê, maar daar kom 'n uur wanneer Ek nie meer deur gelykenisse met julle sal spreek nie, maar openlik aan julle van die Vader sal verkondig. In daardie dag sal julle in my Naam bid; en Ek sê nie vir julle dat Ek die Vader aangaande julle sal vra nie; want die Vader self het julle lief, omdat julle My liefgehad en geglo het dat Ek van God uitgegaan het. Ek het van die Vader uitgegaan en in die wêreld gekom. Weer verlaat Ek die wêreld en gaan na my Vader. Sy dissipels sê vir Hom: Kyk, nou spreek U ronduit en gebruik geen gelykenis nie. Nou weet ons dat U alles weet en nie nodig het dat iemand U iets vra nie. Daarom glo ons dat U van God uitgegaan het. Jesus antwoord hulle: Glo julle nou? Kyk, die uur kom en het nou gekom dat julle uitmekaar sal gejaag word, elkeen na sy eie toe, en My alleen sal laat staan; tog is Ek nie alleen nie, omdat die Vader met My is. Dit het Ek vir julle gesê, dat julle in My vrede kan hê. In die wêreld sal julle verdrukking hê; maar hou goeie moed, Ek het die wêreld oorwin.

## HEMELVAARTSDAG

*Die Voorgebed*

VERLEEN, smeek ons U, Almagtige God, dat netsoos ons glo dat u eniggebore Seun, onse Heer Jesus Christus, na die hemel opgevaar is, ons ook so in hart en

verstand daarheen mag opvaar, en voortdurend met Hom leef, wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* Handelinge 1. 1

DIE eerste verhaal, Theófilus, het ek opgestel oor alles wat Jesus begin het om te doen en te leer tot op die dag dat Hy opgeneem is, nadat Hy aan die apostels wat Hy uitverkies het deur die Heilige Gees bevele gegee het; aan wie Hy ook, ná sy lyde, Hom lewendig vertoon het deur baie kentekens, terwyl Hy gedurende veertig dae aan hulle verskyn het en oor die dinge van die koninkryk van God gespreek het. En toe Hy nog met hulle saam was, het Hy hulle bevel gegee om nie van Jerusalem weg te gaan nie, maar om te wag op die belofte van die Vader wat julle, het Hy gesê, van My gehoor het. Want Johannes het wel met water gedoop, maar julle sal met die Heilige Gees gedoop word nie lank ná hierdie dae nie.

Die wat bymekaar gekom het, vra Hom toe en sê: Here, gaan U in hierdie tyd die koninkryk vir Israel weer oprig? En Hy antwoord hulle: Dit kom julle nie toe om die tye of geleenthede te weet wat die Vader deur sy eie mag bepaal het nie; maar julle sal krag ontvang wanneer die Heilige Gees oor julle kom, en julle sal my getuie wees in Jerusalem sowel as in die hele Judéa en Samaría en tot aan die uiterste van die aarde. En nadat Hy dit gesê het, is Hy opgeneem terwyl hulle dit sien; en 'n wolk het Hom voor hulle oë weggeneem. En toe hulle nog stip na die hemel kyk terwyl Hy weggaan, staan daar twee manne in wit klere by hulle, wat sê: Galilése manne, waarom staan julle en kyk na die hemel? Hierdie Jesus wat van julle opgeneem is in die hemel, sal net so kom soos julle Hom na die hemel sien wegvaar het.

*Die Evangelie* H. Johannes 14. 1

JESUS het aan sy dissipels gesê, Laat julle hart nie ontsteld word nie; julle glo in God, glo ook in My. In die huis van my Vader is daar baie wonings; as dit nie so was nie, sou Ek dit vir julle gesê het. Ek gaan om vir julle plek te berei. En as Ek gegaan en vir julle plek berei het, kom





Ek weer en sal julle na My toe neem, sodat julle ook kan wees waar Ek is. En waar Ek heengaan, weet julle en die weg ken julle. Thomas sê vir Hom: Here, ons weet nie waar U gaan nie, en hoe kan ons die weg ken? Jesus sê vir hom: Ek is die weg en die waarheid en die lewe; niemand kom na die Vader behalwe deur My nie.

*Die Voorgebed, Sendbrief en Evangelie vir Hemelvaartsdag sal op die sewe daaropvolgende dae gebruik word, behalwe wanneer ander voorsiening in hierdie Boek gemaak word.*

## SONDAG NA HEMELVAARTSDAG

*Die Voorgebed*

O GOD die Koning van heerlikheid, wat u enigste Seun Jesus Christus met grote triomf tot u koninkryk in die hemel verhef het: Ons smeek U, laat ons nie sonder troos bly nie; maar stuur ons u Heilige Gees om ons te vertroos, en ons tot dieselfde plek te verhef waarheen onse Saligmaker Christus voorgegaan is; wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Romeine 8. 31

AS God vir ons is, wie kan teen ons wees? Hy wat selfs sy eie Seun nie gespaar het nie, maar Hom vir ons almal oorgegee het, hoe sal Hy ook nie saam met Hom ons alles genadiglik skenk nie? Wie sal beskuldiging inbring teen die uitverkorenes van God? God is dit wat regverdig maak. Wie is dit wat veroordeel? Christus is dit wat gesterf het, ja meer nog, wat ook opgewek is, wat ook aan die regterhand van God is, wat ook vir ons intree. Wie sal ons skei van die liefde van Christus? Verdrukking of benoudheid of vervolging of honger of naaktheid of gevaar of swaard? Soos geskrywe is:

Om U ontwil word ons die hele dag doodgemaak,
Ons is gereken as slagskape.

Maar in al hierdie dinge is ons meer as oorwinnaars deur Hom wat ons liefgehad het. Want ek is versekerd dat geen dood of lewe of engele of owerhede of magte of teenwoordige of toekomende dinge of hoogte of diepte of enige

ander skepsel ons sal kan skei van die liefde van God wat daar in Christus Jesus, onse Here, is nie.

*Die Evangelie* H. Johannes 15. 26

JESUS het aan sy dissipels gesê, As die Trooster gekom het wat Ek vir julle van die Vader sal stuur, die Gees van die waarheid wat van die Vader uitgaan, sal Hy van My getuig. En julle getuig ook, omdat julle van die begin af met My is. Hierdie dinge het Ek vir julle gesê, dat julle nie mag struikel nie. Hulle sal julle uit die sinagoges ban. Ja, daar kom 'n uur dat elkeen wat vir julle doodmaak, sal dink dat hy 'n diens bewys aan God. En dit sal hulle aan julle doen, omdat hulle die Vader nie ken nie en My ook nie. Maar hierdie dinge het Ek vir julle gesê, sodat wanneer die uur kom, julle kan onthou dat Ek dit vir julle gesê het.

## PINKSTERSONDAG

*Die Voorgebed*

GOD, wat soos op hierdie tyd die harte van u gelowige volk onderrig het, deur aan hulle die lig van u Heilige Gees te stuur: Verleen ons om deur dieselfde Gees 'n gesonde oordeel in alle dinge te hê, en ons altyddeur in sy heilige vertroosting te verheug; deur die verdienste van Christus Jesus onse Saligmaker, wat leef en regeer met U, in die eenheid van dieselfde Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* Handelinge 2. 1

TOE die dag van die pinksterfees aangebreek het, was hulle almal eendragtig bymekaar. En daar kom skielik uit die hemel 'n geluid soos van 'n geweldige rukwind, en dit het die hele huis gevul waar hulle gesit het. Toe is deur hulle tonge gesien soos van vuur, wat hulleself verdeel en op elkeen van hulle gaan sit. En hulle is almal vervul met die Heilige Gees en het begin spreek in ander tale, soos die Gees aan hulle gegee het om uit te spreek.

En daar het in Jerusalem Jode gewoon, godsdienstige manne, uit elke nasie wat onder die hemel is. En toe hierdie geluid kom, het die menigte saamgestroom en was





in die war, want elkeen hoor hoe hulle in sy eie taal spreek; en hulle was almal verbaas en verwonderd en sê vir mekaar: Is almal wat daar spreek dan nie Galiléërs nie? En hoe hoor ons hulle, elkeen in ons eie taal waarin ons gebore is? Parthers en Meders en Elamiete en die inwoners van Mesopotámië, Judéa en Kappadócië, Pontus en Asië, Frigië en Pamfilië, Egipte en die streke van Libië by Ciréne, en Romeine wat hier vertoef, Jode en Jodegenote, Kretense en Arabiere—ons hoor hulle in ons eie taal oor die groot dade van God spreek.

*Die Evangelie* H. Johannes 14. 23

JESUS het aan sy dissipels gesê: As iemand My liefhet, sal hy my woord bewaar, en my Vader sal hom liefhê, en Ons sal na hom kom en by hom woning maak. Hy wat My nie liefhet nie, bewaar my woorde nie; en die woord wat julle hoor, is nie myne nie, maar die Vader syne wat My gestuur het.

Dit het Ek met julle gespreek terwyl Ek by julle bly; maar die Trooster, die Heilige Gees wat die Vader in my Naam sal stuur, Hy sal julle alles leer en sal julle herinner aan alles wat Ek vir julle gesê het. Vrede laat Ek julle na, my vrede gee Ek julle; nie soos die wêreld gee, gee Ek vir julle nie. Laat julle hart nie ontsteld word en bang wees nie. Julle het gehoor dat Ek vir julle gesê het: Ek gaan weg en Ek kom weer na julle toe. As julle My liefgehad het, sou julle bly wees dat Ek gesê het: Ek gaan na my Vader, omdat my Vader groter is as Ek. En nou het Ek dit vir julle gesê voordat dit gebeur, sodat julle kan glo wanneer dit gebeur. Ek sal nie veel meer met julle spreek nie; want die owerste van hierdie wêreld kom en het aan My niks nie. Maar dat die wêreld kan weet dat Ek die Vader liefhet; en net soos die Vader My beveel het, so doen Ek.

## DRIEËENHEIDSSONDAG

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en ewige God, wat aan ons u diensknegte genadegawe gegee het om deur die belydenis van 'n ware geloof die heerlikheid van die ewige Drieëenheid te

erken, en om die Eenheid in die krag van die goddelike Majesteit te aanbid: Ons smeek U, om ons standvastig in dié geloof te hou en ons altyd teen alle teenspoed te beskerm; wat leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* Openbaring 4. 1

NA hierdie dinge het ek gesien—kyk, 'n geopende deur in die hemel, en die eerste stem wat ek soos 'n basuin met my hoor spreek het, het gesê: Kom op hierheen, en Ek sal jou toon wat ná hierdie dinge moet gebeur. En dadelik was ek in die Gees, en kyk, daar staan 'n troon in die hemel en Een sit op die troon. En Hy wat daarop sit, het in sy voorkomste gelyk soos die steen jaspis en sardius; en rondom die troon was 'n reënboog wat in sy voorkomste gelyk het soos 'n smarag. En rondom die troon was daar vier-en-twintig trone en op die trone het ek die vier-en-twintig ouderlinge sien sit bekleed met wit klere; en hulle het op hulle hoofde goue krone gehad. En daar het weerligte en donderslae en stemme uit die troon uitgegaan, en sewe vuurfakkels het voor die troon gebrand, wat die sewe Geeste van God is; en voor die troon was daar 'n see van glas soos kristal, en in die middel van die troon en rondom die troon vier lewende wesens vol oë van voor en van agter. En die eerste lewende wese was soos 'n leeu, en die tweede lewende wese was soos 'n kalf, en die derde lewende wese het 'n gesig gehad soos 'n mens, en die vierde lewende wese was soos 'n arend wat vlieg. En die vier lewende wesens het elkeen vir homself ses vlerke gehad en hulle was rondom en van binne vol oë; en hulle het sonder ophou dag en nag gesê: Heilig, heilig, heilig is die Here God, die Almagtige, wat was en wat is en wat kom! En elke keer as die lewende wesens heerlikheid en eer en danksegging gee aan Hom wat op die troon sit, wat tot in alle ewigheid lewe, val die vier-en-twintig ouderlinge neer voor Hom wat op die troon sit, en aanbid Hom wat tot in alle ewigheid lewe, en werp hulle krone voor die troon en sê: U is waardig, o Here, om te ontvang die heerlikheid en die eer en die krag, want U het alles geskape en deur u wil bestaan hulle en is hulle geskape.





*Die Evangelie* H. Johannes 3. 1

DAAR was 'n man uit die Fariseërs met die naam van Nikodémus, 'n owerste van die Jode. Hy het in die nag na Jesus gekom en vir Hom gesê: Rabbi, ons weet dat U 'n leraar is wat van God gekom het, want niemand kan hierdie tekens doen wat U doen as God nie met Hom is nie. Jesus antwoord en sê vir hom: Voorwaar, voorwaar Ek sê vir jou, as iemand nie weer gebore word nie, kan hy die koninkryk van God nie sien nie. Nikodémus sê vir Hom: Hoe kan 'n mens as hy oud is, gebore word? Hy kan tog nie 'n tweede keer in die skoot van sy moeder ingaan en gebore word nie? Jesus antwoord: Voorwaar, voorwaar Ek sê vir jou, as iemand nie gebore word uit water en Gees nie, kan hy in die koninkryk van God nie ingaan nie. Wat uit die vlees gebore is, is vlees; en wat uit die Gees gebore is, is gees. Moenie jou verwonder dat Ek vir jou gesê het, julle moet weer gebore word nie. Die wind waai waar hy wil, en jy hoor sy geluid, maar jy weet nie waarvandaan hy kom en waarnatoe hy gaan nie. So is elkeen wat uit die Gees gebore is. Nikodémus antwoord en sê vir hom: Hoe kan hierdie dinge gebeur? Jesus antwoord en sê vir hom: Jy is 'n leraar van Israel en jy weet hierdie dinge nie? Voorwaar, voorwaar Ek sê vir jou, ons spreek wat ons weet en ons gee getuienis van wat ons gesien het, en julle neem ons getuienis nie aan nie. As Ek julle van die aardse dinge vertel en julle nie glo nie, hoe sal julle glo as Ek julle van die hemelse vertel? En niemand het opgevaar in die hemel nie, behalwe Hy wat uit die hemel neergedaal het, naamlik die Seun van die mens wat in die hemel is. En soos Moses die slang in die woestyn verhoog het, so moet die Seun van die mens verhoog word, sodat elkeen wat in Hom glo, nie verlore mag gaan nie, maar die ewige lewe kan hê.

## DIE HERDENKING VAN DIE HEILIGE KOMMUNIE
(Donderdag na Drieëenheidssondag)

*Die Voorgebed*

O GOD, wat in 'n wonderlike Sakrament 'n gedagtenis van u lyding aan ons nagelaat het: Ons smeek U, skenk dat ons die heilige verborgenhede van u Liggaam

en Bloed so mag vereer, dat ons altyd in onsself die vrug van u verlossing mag gewaar; wat leef en regeer met die Vader, in die eenheid van die Heilige Gees, één God, tot in ewigheid. ℟. Amen.

*'n Addisionele Voorgebed*

O HERE Jesus Christus, wat hierdie heilige Sakrament ingestel het om 'n borg van u liefde en 'n voortdurende herinnering van u lyding te wees: Verleen dat ons, wat gelowig daaraan deelneem, in U in alle dinge mag opgroei, totdat ons tot u ewige vreugde kom; wat leef en regeer met die Vader en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* I Korinthiers 11. 23

EK het van die Here ontvang wat ek ook aan julle oorgelewer het, dat die Here Jesus in die nag waarin Hy verraai is, brood geneem het; en nadat Hy gedank het, het Hy dit gebreek en gesê: Neem, eet; dit is my liggaam wat vir julle gebreek word; doen dit tot my gedagtenis. Net so ook die beker ná die ete, met die woorde: Hierdie beker is die nuwe testament in my bloed; doen dit, so dikwels as julle daaruit drink, tot my gedagtenis. Want so dikwels as julle hierdie brood eet en hierdie beker drink, verkondig julle die dood van die Here totdat Hy kom.

*Die Evangelie* H. Johannes 6. 53

JESUS sê vir die Jode: Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, as julle nie die vlees van die Seun van die mens eet en sy bloed drink nie, het julle geen lewe in julleself nie. Hy wat my vlees eet en my bloed drink, het die ewige lewe, en Ek sal hom opwek in die laaste dag. Want my vlees is waarlik spys, en my bloed is waarlik drank. Wie my vlees eet en my bloed drink, bly in My, en Ek in hom. Soos die lewende Vader My gestuur het, en Ek deur die Vader lewe, so sal hy wat My eet, ook deur My lewe. Dit is die brood wat uit die hemel neergedaal het—nie soos julle vaders die manna geëet en gesterwe het nie; wie hierdie brood eet, sal tot in ewigheid lewe.

*Die bostaande Voorgebed, Sendbrief en Evangelie, saam met die Regte Voorrede vir Witdonderdag, moet gebruik word op die Donderdag na Drieëenheidssondag en mag gedurende die volgende Oktaaf gebruik word, tensy ander voorsiening in hierdie Boek gemaak is.*





## DIE EERSTE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

O GOD, die sterkte van almal wat hul vertroue op U stel, neem genadiglik onse gebede aan; en omdat ons deur die swakheid van onse sterflike natuur geen goeie ding sonder U kan doen nie, verleen ons die hulp van u genadegawe, dat ons, deur u gebooie te onderhou, U in wil sowel as in daad mag behaag; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* I H. Johannes 4. 7

GELIEFDES, laat ons mekaar liefhê; want die liefde is uit God, en elkeen wat liefhet, is uit God gebore en ken God. Hy wat nie liefhet nie, het God nie geken nie, want God is liefde. Hierin is die liefde van God tot ons geopenbaar, dat God sy eniggebore Seun in die wêreld gestuur het, sodat ons deur Hom kan lewe. Hierin is die liefde: nie dat ons God liefgehad het nie, maar dat Hy ons liefgehad het en sy Seun gestuur het as 'n versoening vir ons sondes. Geliefdes, as God ons so liefgehad het, dan behoort ons ook mekaar lief te hê. Niemand het God ooit aanskou nie. As ons mekaar liefhet, dan bly God in ons en het sy liefde in ons volmaak geword. Hieraan weet ons dat ons in Hom bly en Hy in ons, dat Hy ons van sy Gees gegee het. En ons het aanskou en ons getuig dat die Vader die Seun as Verlosser van die wêreld gestuur het. Elkeen wat bely dat Jesus die Seun van God is—God bly in hom, en hy in God. En ons het die liefde wat God vir ons het, leer ken en geglo. God is liefde; en hy wat in die liefde bly, bly in God, en God in hom. Hierin het die liefde in ons volmaak geword, dat ons vrymoedigheid kan hê in die oordeelsdag; want soos Hy is, is ons ook in hierdie wêreld. Daar is geen vrees in die liefde nie; maar die volmaakte liefde dryf die vrees buite, want die vrees sluit straf in, en hy wat vrees, het nie volmaak geword in die liefde nie. Ons het Hom lief, omdat Hy ons eerste liefgehad het. As iemand sê: Ek het God lief—en sy broeder haat, is hy 'n leuenaar; want wie sy broeder wat hy gesien het, nie liefhet nie, hoe kan hy God liefhê wat hy

nie gesien het nie? En hierdie gebod het ons van Hom dat hy wat God liefhet, ook sy broeder moet liefhê.

*Die Evangelie* H. Lukas 16. 19

JESUS het gesê, Daar was 'n ryk man en hy het purper en fyn linne gedra en elke dag vrolik en weelderig gelewe. En daar was 'n bedelaar met die naam van Lasarus wat vol swere voor sy poort gelê het. En hy het verlang om hom te versadig met die krummels wat van die ryk man se tafel val. Ja, selfs die honde het gekom en sy swere gelek. En toe die bedelaar sterf, is hy deur die engele weggedra na die boesem van Abraham. En die ryk man het ook gesterwe en is begrawe. En toe hy in die doderyk sy oë ophef, terwyl hy in smarte was, sien hy Abraham van ver af en Lasarus aan sy boesem. En hy roep en sê: Vader Abraham, wees my barmhartig en stuur Lasarus, dat hy die punt van sy vinger in water kan insteek en my tong verkoel; want ek ly smarte in hierdie vlam. Maar Abraham antwoord: Kind, onthou dat jy jou goeie dinge in jou lewe ontvang het, en so ook Lasarus die slegte. En nou word hy getroos, maar jy ly smarte. En by dit alles is daar tussen ons en julle 'n groot kloof gevestig, sodat die wat hiervandaan wil oorgaan na julle, nie kan nie; en die wat dáár is, nie na ons kan oorkom nie. En hy sê: Ek bid u dan, vader, om hom na my vader se huis te stuur—want ek het vyf broers—om hulle dringend te waarsku, sodat hulle nie ook in hierdie plek van pyniging kom nie. Toe sê Abraham vir hom: Hulle het Moses en die Profete; laat hulle na dié luister. Maar hy antwoord: Nee, vader Abraham, maar as iemand uit die dode na hulle gaan, sal hulle hul bekeer. Maar hy sê vir hom: As hulle na Moses en die Profete nie luister nie, sal hulle nie oortuig word nie al sou iemand ook uit die dode opstaan.

## DIE TWEEDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

O HEER, wat nimmer nalaat om diegene wat U in u standvastige vrees en liefde grootmaak te help en te





bestuur nie: Ons smeek U, neem ons onder die beskerming van u goeie voorsienigheid, en beywer ons om 'n ewigdurende vrees en liefde vir u heilige naam te hê, deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 H. Johannes 3. 13

VERWONDER julle nie, my broeders, as die wêreld julle haat nie. Ons weet dat ons oorgegaan het uit die dood in die lewe, omdat ons die broeders liefhet. Hy wat sy broeder nie liefhet nie, bly in die dood. Elkeen wat sy broeder haat, is 'n moordenaar; en julle weet dat geen moordenaar die ewige lewe as iets blywends in hom het nie. Hieraan het ons die liefde geken, dat Hy sy lewe vir ons afgelê het; en ons behoort ons lewe vir die broeders af te lê. Maar wie die goed van die wêreld het en sy broeder sien gebrek ly en sy hart vir hom toesluit, hoe bly die liefde van God in hom? My kinders, laat ons nie liefhê met woorde of met die tong nie, maar met die daad en in waarheid. En hieraan weet ons dat ons uit die waarheid is; en ons sal ons harte voor Hom gerusstel, want as ons hart ons veroordeel, God is meer as ons hart en Hy weet alles. Geliefdes, as ons hart ons nie veroordeel nie, dan het ons vrymoedigheid teenoor God; en wat ons ook al bid, ontvang ons van Hom, omdat ons sy gebooie bewaar en doen wat welgevallig is voor Hom. En dit is sy gebod, dat ons in die Naam van sy Seun, Jesus Christus, moet glo en mekaar liefhê soos Hy ons 'n gebod gegee het. En hy wat sy gebooie bewaar, bly in Hom, en Hy in hom. En hieraan weet ons dat Hy in ons bly: aan die Gees wat Hy ons gegee het.

*Die Evangelie* H. Lukas 14. 16

JESUS het gesê, 'n Sekere man het 'n groot maaltyd gegee en baie uitgenooi. En op die uur van die maaltyd het hy sy slaaf uitgestuur om vir die genooides te sê: Kom, want alles is gereed. En hulle het almal eenparig begin om hulle te verontskuldig. Die eerste het vir hom gesê: Ek het 'n stuk grond gekoop en ek moet noodsaaklik uitgaan om daarna te kyk. Ek vra u, verskoon my tog. En 'n ander een het gesê: Ek het vyf paar osse gekoop en gaan

hulle probeer. Ek vra u, verskoon my tog. En 'n ander een het gesê: Ek het 'n vrou getrou en daarom kan ek nie kom nie. En daardie slaaf het gekom en hierdie dinge aan sy heer vertel. Toe het die eienaar van die huis kwaad geword en vir sy slaaf gesê: Gaan gou uit in die strate en die gangetjies van die stad en bring die armes en verminktes en kreupeles en blindes hier in. En die slaaf het gesê: Meneer, wat u beveel het, is gedoen, en daar is nog plek. Toe sê die heer vir die slaaf: Gaan uit op die paaie en na die lanings en dwing hulle om in te kom, sodat my huis vol kan word. Want ek sê vir julle dat nie een van daardie manne wat genooi is, my maaltyd sal smaak nie.

## DIE DERDE SONDAG NA DRIEËENHEID

### *Die Voorgebed*

O HEER, ons smeek U om ons genadiglik te verhoor; en verleen dat ons aan wie U 'n hartelike begeerte gegee het om te bid, deur u magtige hulp in alle gevare en teenspoede beskerm en vertroos mag wees; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

### *Die Sendbrief* 1 Petrus 5. 5

WEES almal met die ootmoed bekleed in onderdanigheid aan mekaar, want God weerstaan die hoogmoediges, maar aan die nederiges gee Hy genade. Verneder julle dan onder die kragtige hand van God, sodat Hy julle kan verhoog op die regte tyd. Werp al julle bekommernis op Hom, want Hy sorg vir julle. Wees nugter en waak, want julle teëstander, die duiwel, loop rond soos 'n brullende leeu en soek wie hy kan verslind. Hom moet julle teëstaan, standvastig in die geloof, omdat julle weet dat dieselfde lyding aan julle broederskap wat in die wêreld is, opgelê word. En mag die God self van alle genade wat ons geroep het tot sy ewige heerlikheid in Christus Jesus, nadat ons 'n kort tyd gely het, julle volmaak, bevestig, versterk en grondves! Aan Hom die heerlikheid en die krag tot in all ewigheid! Amen.





### *Die Evangelie* H. Lukas 15. 1

EN al die tollenaars en sondaars het die gewoonte gehad om na Jesus te kom en na Hom te luister. En die Fariseërs en die skrifgeleerdes het baie geklae en gesê: Hierdie man ontvang sondaars en eet saam met hulle.

Toe vertel Hy vir hulle hierdie gelykenis en sê: Watter man onder julle wat honderd skape het en een van hulle verloor, laat nie die negen-en-negentig in die woestyn staan en gaan agter die een aan wat verlore is totdat hy dit kry nie? En as hy dit kry, sit hy dit met blydskap op sy skouers. En as hy by die huis kom, roep hy sy vriende en bure bymekaar en sê vir hulle: Wees saam met my bly, want ek het my skaap gekry wat verlore was. Ek sê vir julle dat daar net so blydskap sal wees in die hemel oor een sondaar wat hom bekeer, meer as oor negen-en-negentig regverdiges wat die bekering nie nodig het nie.

Of watter vrou wat tien pennings het, as sy een penning verloor, steek nie 'n lamp op en vee die huis uit en soek sorgvuldig totdat sy dit kry nie? En as sy dit kry, roep sy haar vriendinne en buurvroue bymekaar en sê: Wees saam met my bly, want ek het die penning gekry wat ek verloor het. So, sê Ek vir julle, is daar blydskap voor die engele van God oor een sondaar wat hom bekeer.

## DIE VIERDE SONDAG NA DRIEËENHEID

### *Die Voorgebed*

O GOD, die beskermer van almal wat op U vertrou, sonder wie niks sterk, niks heilig is nie: Vermeerder en vermenigvuldig u ontferming oor ons; sodat, met U as ons bestuurder en leidsman, ons so onder die tydelike dinge mag deurgaan, dat ons uiteindelik nie die dinge wat ewig is verloor nie: Verleen dit, O hemelse Vader, ter wille van Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

### *Die Sendbrief* Romeine 8. 18

EK reken dat die lyding van die teenwoordige tyd nie opweeg teen die heerlikheid wat aan ons geopenbaar sal word nie. Want die skepping wag met reikhalsende verlange op die openbaarmaking van die kinders van God.

Want die skepping is aan die nietigheid onderworpe, nie gewillig nie, maar deur hom wat dit onderwerp het—in die hoop dat ook die skepping self sal vrygemaak word van die slawerny van die verganklikheid tot die vryheid van die heerlikheid van die kinders van God. Want ons weet dat die hele skepping tesame sug en tesame in barensnood is tot nou toe. En nie alleen dit nie, maar ons self ook wat die eerstelinge van die Gees het, ons sug ook in onsself in afwagting van die aanneming tot kinders, naamlik die verlossing van ons liggaam.

*Die Evangelie* H. Lukas 6. 36

JESUS het gesê, Wees dan barmhartig, soos julle Vader ook barmhartig is. En julle moet nie oordeel nie, en julle sal nooit geoordeel word nie. Julle moet nie veroordeel nie, en julle sal nooit veroordeel word nie. Spreek vry, en julle sal vrygespreek word. Gee, en vir julle sal gegee word. 'n Goeie maat wat ingedruk en geskud en oorlopend is, sal hulle in julle skoot gee, want met dieselfde maat waarmee julle meet, sal weer vir julle gemeet word.

En Hy het vir hulle 'n gelykenis uitgespreek: 'n Blinde kan tog nie 'n blinde lei nie! Sal hulle nie altwee in die sloot val nie? 'n Leerling is nie bo sy meester nie; maar elkeen wat volleerd is, sal soos sy meester wees. En waarom sien jy die splinter in die oog van jou broer, maar die balk wat in jou eie oog is, merk jy nie op nie? Of hoe kan jy vir jou broer sê: Broer, laat my toe om die splinter wat in jou oog is, uit te haal, terwyl jy self die balk wat in jou oog is, nie sien nie? Geveinsde, haal eers die balk uit jou oog uit, en dan sal jy goed sien om die splinter wat in jou broer se oog is, uit te haal.

## DIE VYFDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

O HEER, ons smeek U, verleen dat die loop van hierdie wêreld so vreedsaam deur u bestuur gereël mag word, dat u Kerk U met vreugde in alle godvrugtige bedaardheid mag dien; deur Jesus Christus onse Heer.
℟. Amen.





*Die Sendbrief* 1 H. Petrus 3. 8

WEES almal eensgesind, medelydend, vol broederliefde en ontferming, nederig van gees. Vergeld geen kwaad met kwaad of uitskel met uitskel nie, maar seën inteendeel, omdat julle weet dat julle hiervoor geroep is, sodat julle seën kan beërwe. Want,

Wie die lewe wil liefhê
En goeie dae sien,
Moet sy tong bewaar vir wat verkeerd is,
En sy lippe dat hulle geen bedrog spreek nie.
Hy moet afwyk van wat verkeerd is en doen wat goed is;
Hy moet vrede soek en dit najaag.
Want die oë van die Here is op die regverdiges
En sy ore tot hulle gebed;
Maar die aangesig van die Here is teen die kwaaddoeners.

En wie is dit wat julle kwaad sal aandoen as julle navolgers is van die goeie? Maar as julle ook moet ly terwille van die geregtigheid, salig is julle. En vrees hulle glad nie, en wees nie ontsteld nie. Maar heilig Christus as Heer in julle harte.

*Die Evangelie* H. Lukas 5. 1

TOE die skare by Jesus aandring om die woord van God te hoor, gaan Hy by die meer van Gennésaret staan en sien twee skuite aan die kant van die meer lê; maar die vissers het van hulle af weggegaan en was besig om die nette uit te spoel. Toe klim Hy in een van die skuite wat aan Simon behoort het, en vra hom om 'n endjie van die land af weg te vaar, en Hy het gaan sit en die skare uit die skuit uit geleer. En toe Hy ophou met spreek, sê Hy vir Simon: Vaar uit na die diep water en laat julle nette sak om te vang. En Simon antwoord en sê vir Hom: Meester, ons het die hele nag deur hard gewerk en niks gevang nie; maar op u woord sal ek die net laat sak. En toe hulle dit doen, het hulle 'n groot menigte van visse ingesluit; en hulle net wou skeur. Daarop wink hulle vir hul maats in die ander skuit om hulle te kom help. En hulle het gekom en altwee die skuite vol gemaak, sodat

hulle amper gesink het. En toe Simon Petrus dit sien, val hy neer aan die knieë van Jesus en sê: Gaan weg van my, Here, want ek is 'n sondige man! Want verbaasdheid het hom aangegryp en almal wat by hom was, oor die vangs van visse wat hulle gemaak het; en net so ook vir Jakobus en Johannes, die seuns van Sebedéüs, wat Simon se maats was. En Jesus sê vir Simon: Moenie vrees nie; van nou af sal jy mense vang. En nadat hulle die skuite aan land gebring het, het hulle alles verlaat en Hom gevolg.

## DIE SESDE SONDAG NA DRIEËENHEID

### *Die Voorgebed*

O GOD, wat vir diegene wat U liefhet sulke goeie dinge voorberei het wat die mens se verstand te bowe gaan: Stort in ons harte so 'n liefde vir U uit, dat ons, U bo alle dinge liefhebbende, u beloftes mag verkry wat alles wat ons kan verlang oortref; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

### *Die Sendbrief* Romeine 6. 3

WEET julle nie dat ons almal wat in Christus Jesus gedoop is, in sy dood gedoop is nie? Ons is dus met Hom begrawe deur die doop in die dood, sodat net soos Christus uit die dode opgewek is deur die heerlikheid van die Vader, ons ook so in 'n nuwe lewe kan wandel. Want as ons met Hom saamgegroei het deur die gelykvormigheid aan sy dood, sal ons dit tog ook wees deur dié aan sy opstanding; aangesien ons dit weet dat ons oue mens saam gekruisig is, sodat die liggaam van die sonde tot niet gemaak kan word en ons nie meer die sonde dien nie. Want hy wat gesterf het, is geregverdig van die sonde. As ons dan saam met Christus gesterf het, glo ons dat ons ook saam met Hom sal lewe, omdat ons weet dat Christus, nadat Hy opgewek is uit die dode, nie meer sterf nie. Die dood heers oor Hom nie meer nie. Want die dood wat Hy gesterf het, het Hy vir die sonde eens vir altyd gesterwe; maar die lewe wat hy leef, leef Hy vir God. So moet julle ook reken dat julle wel vir die sonde dood is, maar lewendig is vir God in Christus Jesus, onse Here.





### *Die Evangelie* H. Matthéüs 5. 20

JESUS het aan sy dissipels gesê, As julle geregtigheid nie oorvloediger is as dié van die skrifgeleerdes en Fariseërs nie, sal julle nooit in die koninkryk van die hemele ingaan nie. Julle het gehoor dat dit vir die mense van die ou tyd gesê is: Jy mag nie doodslaan nie, maar elkeen wat doodslaan, moet verantwoording doen voor die gereg. Maar Ek sê vir julle dat elkeen wat vir sy broer sonder rede kwaad is, verantwoording moet doen voor die gereg; en elkeen wat vir sy broer sê: Raka! moet verantwoording doen voor die Groot Raad; en elkeen wat sê: Jou dwaas! moet verantwoording doen in die helse vuur. As jy dan jou gawe na die altaar bring en dit jou daar byval dat jou broer iets teen jou het, laat jou gawe daar voor die altaar bly en gaan versoen jou eers met jou broer, en kom dan en bring jou gawe. Wees gou goedgesind teenoor jou teëparty solank as jy nog saam met hom op die pad is, sodat die teëparty jou nie miskien oorgee aan die regter en die regter jou oorgee aan die geregsdienaar en jy in die gevangenis gewerp word nie. Voorwaar Ek sê vir jou, jy sal daar sekerlik nie uitkom voordat jy die laaste oortjie betaal het nie.

## DIE SEWENDE SONDAG NA DRIEËENHEID

### *Die Voorgebed*

HEER van alle krag en mag, wat die oorsprong en gewer van alle goeie dinge is: Plant die liefde vir u naam in ons harte oor, vermeerder die ware godsdiens in ons, voed ons met alle goedheid, en hou ons deur u grote goedertierenheid daarin; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

### *Die Sendbrief* Romeine 6. 19

EK spreek menslikerwys terwille van die swakheid van julle vlees; want net soos julle jul lede diensbaar gestel het aan die onreinheid en wetteloosheid om wetteloos te wees, so moet julle nou jul lede diensbaar stel aan die geregtigheid tot heiligmaking. Want toe julle diensknegte was van die sonde, was julle vry van die geregtigheid. Watter vrug dan het julle toe gehad van die dinge waaroor

julle jul nou skaam? Want die uiteinde daarvan is die dood. Maar nou dat julle vrygemaak is van die sonde en diensbaar geword het aan God, het julle jul vrug tot heiligmaking en uiteindelik die ewige lewe. Want die loon van die sonde is die dood, maar die genadegawe van God is die ewige lewe in Christus Jesus, onse Here.

*Die Evangelie* H. Lukas 15. 11

JESUS het gesê: 'n Man het twee seuns gehad. En die jongste van hulle het vir sy vader gesê: Vader, gee my die deel van die eiendom wat my toekom. En hy het tussen hulle die goed gedeel. En nie baie dae daarna nie het die jongste seun alles bymekaargemaak en weggereis na 'n ver land. En daar het hy sy eiendom verkwis deur losbandig te lewe. En toe hy alles deurgebring het, kom daar 'n swaar hongersnood in daardie land, en hy het begin om gebrek te ly. Toe het hy hom by een van die burgers van daardie land gaan voeg. En dié het hom in sy veld gestuur om varke op te pas. En hy het verlang om sy buik te vul met die peule wat die varke eet, en niemand het dit vir hom gegee nie. Maar hy het tot homself gekom en gesê: Hoe baie huurlinge van my vader het oorvloed van brood, en ek vergaan van honger! Ek sal opstaan en na my vader gaan en ek sal vir hom sê: Vader, ek het gesondig teen die hemel en voor u, en ek is nie meer werd om u seun genoem te word nie; maak my soos een van u huurlinge. En hy het opgestaan en na sy vader gegaan. En toe hy nog ver was, het sy vader hom gesien en innig jammer vir hom gevoel en gehardloop en hom omhels en hartlik gesoen. En die seun sê vir hom: Vader, ek het gesondig teen die hemel en voor u en ek is nie meer werd om u seun genoem te word nie. Maar die vader sê vir sy slawe: Bring die beste kleed en trek hom dit aan en gee 'n ring vir sy hand en skoene vir sy voete. En bring die vetgemaakte kalf en slag dit, en laat ons eet en vrolik wees. Want hierdie seun van my was dood en het weer lewendig geword; en hy was verlore en is gevind. En hulle het begin om vrolik te word. En sy oudste seun was in die veld, en terwyl hy al nader na die huis kom hoor hy musiek en dans. En hy roep een van die slawe na hom toe en vra





wat dit beteken. Dié sê toe vir hom: U broer het gekom, en u vader het die vetgemaakte kalf geslag, omdat hy hom gesond teruggekry het. En hy het kwaad geword en wou nie binnegaan nie. Sy vader gaan toe uit en smeek hom. Maar hy antwoord en sê vir sy vader: Kyk, ek dien u so baie jare en ek het nooit u gebod oortree nie, en vir my het u nooit 'n bokkie gegee, sodat ek saam met my vriende kon vrolik wees nie. Maar toe hierdie seun van u kom, wat u goed met hoere deurgebring het, het u vir hom die vetgemaakte kalf geslag. Toe sê hy vir hom: Kind, jy is altyd by my, en al wat myne is, is joue. Ons moet tog vrolik en bly wees, want hierdie broer van jou was dood en het weer lewendig geword, en hy was verlore en is gevind.

## DIE AGSTE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

O GOD, wie se nimmer-falende voorsienigheid alle dinge beide in die hemel en op die aarde bestuur: Ons smeek U ootmoedig om alle nadelige dinge van ons te verwyder, en om ons daardie dinge te skenk wat vir ons voordelig is; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Romeine 8. 12

BROEDERS, ons is skuldenaars, nie aan die vlees om na die vlees te lewe nie—want as julle na die vlees lewe, sal julle sterwe; maar as julle deur die Gees die werke van die liggaam doodmaak, sal julle lewe. Want almal wat deur die Gees van God gelei word, hulle is kinders van God. Want julle het nie ontvang 'n gees van slawerny om weer te vrees nie, maar julle het ontvang die Gees van aanneming tot kinders, deur wie ons roep: Abba, Vader! Die Gees self getuig saam met ons gees dat ons kinders van God is; en as ons kinders is, dan ook erfgename, erfgename van God en medeërfgename van Christus, as ons naamlik saam met Hom ly, sodat ons ook saam met Hom verheerlik kan word.

*Die Evangelie* Matthéüs 7. 15

JESUS het gesê, Pas op vir die valse profete wat in skaapsklere na julle kom en van binne roofsugtige

wolwe is. Aan hulle vrugte sal julle hulle ken. 'n Mens pluk tog nie druiwe van dorings of vye van distels nie? So dra elke goeie boom goeie vrugte; maar 'n slegte boom dra slegte vrugte. 'n Goeie boom kan geen slegte vrugte dra nie, en 'n slegte boom ook geen goeie vrugte nie. Elke boom wat nie goeie vrugte dra nie, word uitgekap en in die vuur gegooi. So sal julle hulle dan aan hul vrugte ken. Nie elkeen wat vir My sê: Here, Here! sal ingaan in die koninkryk van die hemele nie, maar hy wat die wil doen van my Vader wat in die hemele is.

## DIE NEGENDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

SKENK aan ons, Heer, smeek ons U, die gees om altyd te dink en te doen sulke dinge wat reg is; dat ons, wat sonder U niks kan doen wat goed is nie, deur U in staat gestel mag word om volgens u wil te leef; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 10. 1

BROEDERS, ek wil nie hê dat julle nie sou weet dat ons vaders almal onder die wolk was nie en almal deur die see deurgegaan het, en almal in Moses gedoop is in die wolk en in die see, en almal dieselfde geestelike spyse geëet het, en almal dieselfde geestelike drank gedrink het, want hulle het gedrink uit 'n geestelike rots wat gevolg het, en die rots was Christus. Maar God het in die meeste van hulle geen welgevalle gehad nie, want hulle is neergeslaan in die woestyn. En hierdie dinge was voorbeelde vir ons, dat ons nie begerig moet wees na slegte dinge soos hulle begerig was nie. En wees ook nie afgodedienaars soos sommige van hulle was nie, soos geskrywe is: Die volk het gaan sit om te eet en te drink en het opgestaan om te speel. En laat ons nie hoereer soos sommige van hulle gehoereer het nie, en daar het op een dag drie-en-twintig duisend geval. En laat ons Christus nie versoek soos ook sommige van hulle versoek het nie, en deur die slange omgekom het. En moenie murmureer soos ook sommige van hulle gemurmureer het nie, en deur die verderwer omgekom





het. Maar al hierdie dinge het hulle oorgekom as voorbeelde, en is opgeskrywe as 'n waarskuwing aan ons op wie die eindes van die eeue gekom het. Daarom, wie meen dat hy staan, moet oppas dat hy nie val nie. Geen versoeking het julle aangegryp behalwe 'n menslike nie; maar God is getrou, wat nie sal toelaat dat julle bo julle kragte versoek word nie; maar Hy sal saam met die versoeking ook die uitkoms gee, sodat julle dit sal kan verdra.

*Die Evangelie* H. Lukas 16. 1

JESUS het gesê: Daar was 'n ryk man wat 'n bestuurder gehad het; en hy is by hom aangeklaag as een wat sy besittings verkwis. En hy het hom geroep en vir hom gesê: Wat is dit wat ek van jou hoor? Gee verslag van jou bestuur van sake; want jy sal nie meer bestuurder kan wees nie. Toe sê die bestuurder by homself: Wat sal ek doen? Want my heer neem die bestuurderskap van my weg. Spit kan ek nie; om te bedel, skaam ek my. Ek weet wat ek sal doen, sodat wanneer ek afgesit is van die bestuurderskap, hulle my in hulle huise kan ontvang. Toe roep hy die skuldenaars van sy heer, een vir een, en sê vir die eerste: Hoevel skuld jy aan my heer? En hy antwoord: Honderd vate olie. En hy sê vir hom: Neem jou skuldbewys, gaan sit en skryf gou vyftig. Daarna sê hy vir 'n ander een: En jy, hoeveel skuld jy? En hy antwoord: Honderd mud koring. Toe sê hy vir hom: Neem jou skuldbewys en skryf tagtig. En sy heer het die onregverdige bestuurder geprys, omdat hy verstandig gehandel het; want die kinders van hierdie wêreld is verstandiger teenoor hulle geslag as die kinders van die lig. En Ek sê vir julle: Maak vir julle vriende deur die onregverdige Mammon, sodat wanneer julle die lewe verlaat, hulle jul in die ewige tente kan ontvang.

## DIE TIENDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

LAAT u barmhartige ore, O Heer, vir die gebede van u ootmoedige diensknegte oop wees; en sodat hulle hul

versoeke mag verkry, laat hul sulke dinge vra wat vir U welbehaaglik sal wees; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 12. 1

WAT die geestelike gawes betref, broeders, wil ek nie hê dat julle onkundig moet wees nie. Julle weet dat julle heidene was, weggevoer na die stomme afgode net soos julle ook al gelei is. Daarom maak ek julle bekend dat niemand wat in die Gees van God spreek, Jesus 'n vervloeking noem nie; en niemand kan sê dat Jesus die Here is nie, behalwe deur die Heilige Gees.

Daar is egter verskeidenheid van genadegawes, maar dit is dieselfde Gees; en daar is verskeidenheid van bedieninge, en tog is dit dieselfde Here; en daar is verskeidenheid van werkinge, en tog is dit dieselfde God wat alles in almal werk. Maar aan elkeen word die openbaring van die Gees gegee met die oog op wat nuttig is. Want aan die een word deur die Gees 'n woord van wysheid gegee, en aan die ander 'n woord van kennis vanweë dieselfde Gees; aan 'n ander weer geloof deur dieselfde Gees, en aan 'n ander genadegawes van gesondmaking deur dieselfde Gees; aan 'n ander werkinge van kragte, aan 'n ander profesie, aan 'n ander onderskeiding van die geeste, aan 'n ander allerhande tale, aan 'n ander uitleg van tale. Maar al hierdie dinge werk een en dieselfde Gees wat aan elkeen afsonderlik uitdeel soos Hy wil.

*Die Evangelie* H. Lukas 19. 41

TOE Jesus naby kom en die stad sien, het Hy daaroor geween en gesê: As jy tog maar geweet het, ja ook in hierdie dag van jou, die dinge wat tot jou vrede dien! Maar nou is dit vir jou oë bedek. Want daar sal dae oor jou kom, dat jou vyande 'n skans rondom jou sal opgooi en jou omsingel en jou van alle kante insluit. En hulle sal jou en jou kinders in jou teen die grond verpletter; en hulle sal in jou nie een klip op die ander laat bly nie, omdat jy die gunstige tyd toe God jou besoek het, nie opgemerk het nie. En toe Hy in die tempel ingegaan het, begin hy die wat daarin verkoop en koop, uit te jaag. En





Hy sê vir hulle: Daar is geskrywe: My huis is 'n huis van gebed. Maar julle het dit 'n rowerspelonk gemaak. En elke dag was Hy besig om in die tempel te leer.

## DIE ELFDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorbeged*

O GOD, wat u almagtige krag mees vernaamlik deur bewys van barmhartigheid en medelyde betoon: Skenk ons genadiglik so 'n mate van u genadegawe, dat ons deur u gebooie te onderhou, u genadige beloftes deelagtig mag word, en van u hemelse skat deelgenote gemaak mag word; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 15. 1

BROEDERS, ek maak julle die evangelie bekend wat ek aan julle verkondig het, wat julle ook aangeneem het, waarin julle ook staan, waardeur julle ook gered word as julle daaraan vashou op die wyse waarop ek dit aan julle verkondig het, of julle moet tevergeefs geglo het. Want in die eerste plek het ek aan julle oorgelewer wat ek ook ontvang het, dat Christus vir ons sondes gesterf het volgens die Skrifte; en dat Hy begrawe is, en dat Hy op die derde dag opgewek is volgens die Skrifte; en dat Hy aan Séfas verskyn het; daarna aan die twaalf. Daarna het Hy verskyn aan oor die vyf honderd broeders tegelyk, waarvan die meeste nou nog lewe, maar sommige al ontslaap het. Daarna het Hy verskyn aan Jakobus; daarna aan al die apostels; en laaste van almal het Hy verskyn ook aan my as die ontydig geborene. Want ek is die geringste van die apostels, wat nie werd is om 'n apostel genoem te word nie, omdat ek die kerk van God vervolg het. Maar deur die genade van God is ek wat ek is, en sy genade aan my was nie tevergeefs nie; maar ek het oorvloediger gearbei as hulle almal; nogtans nie ek nie, maar die genade van God wat met my is. Of dit nou ek of hulle is, so preek ons en so het julle geglo.

*Die Evangelie* H. Lukas 18. 9

JESUS het vir sommige wat op hulleself vertrou dat hulle regverdig is en die ander verag, hierdie gelykenis

vertel. Twee manne het na die tempel opgegaan om te bid, die een 'n Fariseër en die ander 'n tollenaar. En die Fariseër het gaan staan en by homself so gebid: O God, ek dank U dat ek nie soos die ander mense is nie—rowers, onregverdiges, egbrekers, of ook soos hierdie tollenaar nie. Ek vas twee keer in die week, ek gee tiendes van alles wat ek kry. En die tollenaar het ver af gestaan en wou selfs nie sy oë na die hemel ophef nie, maar het op sy bors geslaan en gesê: O God, wees my, sondaar, genadig! Ek sê vir julle, hierdie laaste een het geregverdig na sy huis gegaan eerder as die eerste een; want elkeen wat homself verhoog, sal verneder word; en hy wat homself verneder, sal verhoog word.

## DIE TWAALFDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en ewige God, wat altyd meer gereed is om te hoor as ons om te bid, en gewoond is om meer te gee as wat ons begeer of verdien: stort op ons die oorvloed van u ontferming uit; vergewe ons daardie dinge waardeur ons gewete verontrus word, en verleen ons daardie goeie dinge wat ons nie waardig is om te vra nie, behalwe alleen deur die verdienste en bemiddeling van Jesus Christus, u Seun, onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 2 Korinthiërs 4. 7

ONS het hierdie skat in erdekruike, sodat die voortreflikheid van die krag mag wees van God en nie uit ons nie. In alles word ons verdruk, maar ons is nie terneergedruk nie; ons is verleë, maar nie radeloos nie; vervolg, maar nie verlate nie; neergewerp, maar nie vernietig nie. Gedurig dra ons in die liggaam om die doding van die Here Jesus, sodat ook die lewe van Christus in ons liggaam openbaar kan word. Want altyd word ons wat lewe, oorgelewer in die dood om Jesus ontwil, sodat ook die lewe van Jesus in ons sterflike vlees openbaar kan word. So werk die dood dan in ons, maar die lewe in julle. En omdat ons dieselfde gees van die geloof het soos geskrywe is: Ek het geglo, daarom het ek gespreek—glo ons ook,





daarom spreek ons ook. Want ons weet dat Hy wat die Here Jesus opgewek het, ons ook deur Jesus sal opwek en saam met julle voor Hom sal stel. Want dit is alles om julle ontwil, sodat die genade, wat groter geword het deur so baie mense, die danksegging oorvloedig kan maak tot die heerlikheid van God.

Daarom gee ons die moed nie op nie, maar al vergaan ons uiterlike mens ook, nogtans word die innerlike mens dag ná dag vernuwe. Want ons ligte verdrukking wat vir 'n oomblik is, werk vir ons uit 'n alles oortreffende ewige gewig van heerlikheid; omdat ons nie let op die sigbare dinge nie, maar op die onsigbare; want die sigbare dinge is tydelik, maar die onsigbare ewig.

*Die Evangelie* H. Markus 7. 31

JESUS het weer vertrek uit die gebied van Tirus en Sidon en na die meer van Galiléa gegaan, deur die gebied van Dekápolis. Toe bring hulle na Hom 'n dowe wat swaar praat, en smeek Hom om die hand op hom te lê. En Hy neem hom weg van die skare apart en steek sy vingers in sy ore, en spuug en raak sy tong aan; en nadat Hy opgekyk het na die hemel, sug Hy en sê vir hom: *Éffata*, dit is: Gaan oop! En dadelik het sy ore oopgegaan en die band van sy tong losgeraak, en hy het reg gepraat. En Hy het hulle beveel om dit vir niemand te sê nie; maar hoe meer Hy hulle dit beveel, hoe meer hulle dit verkondig. En hulle was uitermate verslae en het gesê: Hy het alles goed gedoen: die dowes laat Hy hoor en die stomme praat.

## DIE DERTIENDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en barmhartige God, van wie se enige gawe dit kom dat u gelowige mense u ware en prysenswaardige diens offer: Skenk, smeek ons U, dat ons U so getrou in dié lewe mag dien, dat dit ons uiteindelik nie misluk om u hemelse belofte te behaal nie; deur die verdienste van Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 2 Korinthiërs 5. 17

AS iemand in Christus is, is hy 'n nuwe skepsel; die ou dinge het verbygegaan, kyk, dit het alles nuut geword. En dit alles is uit God wat ons met Homself versoen het deur Jesus Christus en ons die bediening van die versoening gegee het, naamlik dat God in Christus die wêreld met Homself versoen het deur hulle hul misdade nie toe te reken nie en die woord van die versoening aan ons toe te vertrou.

Ons tree dan op as gesante om Christus ontwil, asof God deur ons vermaan. Ons bid julle om Christus ontwil: Laat julle met God versoen. Want Hy het Hom wat geen sonde geken het nie, sonde gemaak vir ons, sodat ons kan word geregtigheid van God in Hom.

*Die Evangelie* H. Lukas 10. 23

JESUS het ann sy dissipels gesê: Salig is die oë wat sien wat julle sien; want Ek sê vir julle, baie profete en konings het gewens om te sien wat julle sien, en het dit nie gesien nie; en om te hoor wat julle hoor, en het dit nie gehoor nie. En daar het 'n sekere wetgeleerde opgestaan wat Hom versoek het deur te sê: Meester, wat moet ek doen om die ewige lewe te beërwe? En Hy antwoord hom: Wat is in die wet geskrywe? Hoe lees jy? En hy antwoord en sê: Jy moet die Here jou God liefhê uit jou hele hart en uit jou hele siel en uit jou hele krag en uit jou hele verstand; en jou naaste soos jouself. Toe sê Hy vir hom: Hy het reg geantwoord; doen dit, en jy sal lewe. Maar hy wou homself regverdig, en sê vir Jesus: En wie is my naaste? En Jesus antwoord en sê: 'n Sekere man het afgegaan van Jerusalem na Jérigo en onder rowers verval, en nadat hulle hom uitgetrek en geslaan het, gaan hulle weg en laat hom halfdood lê. En toevallig het 'n priester met daardie pad afgekom, en toe hy hom sien, gaan hy anderkant verby. En net so het ook 'n Leviet by dié plek gekom, en hom gesien en anderkant verbygegaan. Maar 'n sekere Samaritaan wat op reis was, het op hom afgekom; en toe hy hom sien, innig jammer gevoel, en hy het na hom gegaan, sy wonde verbind en daar olie en wyn op gegooi.





Hy het hom toe op sy eie pakdier gehelp en hom na 'n herberg geneem en vir hom gesorg. En toe hy die volgende môre weggaan, haal hy twee pennings uit en gee dit aan die eienaar van die herberg en sê vir hom: Sorg vir hom, en enige onkoste wat jy nog meer mag hê, sal ek jou betaal as ek terugkom. Wie dan van hierdie drie, dink jy, was die naaste van hom wat onder die rowers verval het? En hy antwoord: Hy wat barmhartigheid aan hom bewys het. Toe sê Jesus vir hom: Gaan en doen jy net so.

## DIE VEERTIENDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en ewige God, gee aan ons die vermeerdering van geloof, hoop en liefde; en, sodat ons mag verkry wat u beloof, beywer ons om lief to hê wat U beveel; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Galáte 5. 16

WANDEL deur die Gees, dan sal julle nooit die begeerlikheid van die vlees volbring nie; want die vlees begeer teen die Gees, en die Gees teen die vlees; en hulle staan teenoor mekaar, sodat julle nie kan doen wat julle wil nie. Maar as julle deur die Gees gelei word, dan is julle nie onder die wet nie. En die werke van die vlees is openbaar, naamlik owerspel, hoerery, onreinheid, ongebondenheid; afgodery, towery, vyandskap, twis, jaloersheid, toornigheid, naywer, tweedrag, partyskap; afguns, moord, dronkenskap, brassery en dergelike dinge, waarvan ek julle vooraf sê, soos ek al vroeër gesê het, dat die wat sulke dinge doen, die koninkryk van God nie sal beërwe nie. Maar die vrug van die Gees is liefde, blydskap, vrede, lankmoedigheid, vriendelikheid, goedheid, getrouheid, sagmoedigheid, selfbeheersing. Teen sulke dinge is die wet nie. Maar die wat aan Christus behoort, het die vlees met sy hartstogte en begeerlikhede gekruisig.

*Die Evangelie* H. Lukas 17. 11

OP Jesus se reis na Jerusalem het Hy deur Samaria en Galiléa gegaan. En toe Hy in 'n sekere dorp ingaan, kom tien melaatse manne Hom tegemoet wat op 'n afstand

bly staan. En hulle het hul stem verhef en gesê: Jesus, Meester, wees ons barmhartig! En toe Hy hulle sien, sê Hy vir hulle: Gaan toon julleself aan die priesters. En terwyl hulle weggaan, het hulle rein geword. En een van hulle, toe hy sien dat hy gesond was, het omgedraai en God verheerlik met 'n groot stem. En hy het op sy gesig neergeval by sy voete en Hom gedank. En hy was 'n Samaritaan. Toe antwoord Jesus en sê: Het die tien nie rein geword nie? En waar is die nege? Was daar niemand onder hulle te vinde wat omgedraai het om God te verheerlik behalwe hierdie vreemdeling nie? En Hy sê vir hom: Staan op en gaan; jou geloof het jou gered.

## DIE VYFTIENDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

BEWAAR, smeek ons U, o Heer, u Kerk deur u voortdurende ontferming; en omdat die swakheid van die mens sonder U nie anders kan as om te val nie, hou ons altoos deur u hulp van alle nadelige dinge, en lei ons tot alle dinge wat vir ons saligheid voordelig is; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Galáte 6. 11

KYK met watter groot letters ek met my eie hand aan julle skrywe. Almal wat 'n mooi vertoning in die vlees wil maak, dié dwing julle om julle te laat besny net om nie terwille van die kruis van Christus vervolg te word nie. Want ook hulle wat besny word, hou self nie die wet nie; maar hulle wil hê dat julle besny moet word, sodat hulle in julle vlees kan roem. Maar God verhoed, ek mag nooit roem nie, behalwe in die kruis van onse Here Jesus Christus deur wie die wêreld vir my gekruisig is en ek vir die wêreld. Want in Christus Jesus het nóg die besnydenis nóg die onbesnedenheid enige krag, maar 'n nuwe skepsel. En mag daar vrede en barmhartigheid wees oor almal wat sal wandel volgens hierdie reël en oor die Israel van God! Verder moet niemand my moeite aandoen nie, want ek dra die littekens van die Here Jesus in my liggaam. Die genade van onse Here Jesus Christus sy met julle gees, broeders!





*Die Evangelie* H. Mattheüs 6. 24

JESUS het gesê, Niemand kan twee here dien nie; want óf hy sal die een haat en die ander liefhê, óf hy sal die een aanhang en die ander verag. Julle kan nie God en ook Mammon dien nie! Daarom sê Ek vir julle, Moenie julle kwel oor jul lewe—wat julle sal eet en wat julle sal drink nie; of oor jul liggaam—wat julle sal aantrek nie. Is die lewe nie meer as die voedsel en die liggaam as die klere nie? Kyk na die voëls van die hemel: hulle saai nie en hulle maai nie en hulle bring nie bymekaar in skure nie, en tog voed julle hemelse Vader hulle. Is julle nie baie meer werd as hulle nie? Wie tog onder julle kan, deur hom te kwel, een el by sy lengte byvoeg? En wat kwel julle jul oor klere? Let op die lelies van die veld, hoe hulle groei: hulle arbei nie en hulle spin nie; en Ek sê vir julle dat selfs Salomo in al sy heerlikheid nie bekleed was soos een van hulle nie. As God dan die gras van die veld, wat vandag daar is en môre in 'n oond gegooi word, so beklee, hoeveel meer vir julle, kleingelowiges? Daarom moet julle jul nie kwel en sê: Wat sal ons eet, of wat sal ons drink, of wat sal ons aantrek nie? Want na al hierdie dinge soek die heidene; want julle hemelse Vader weet dat julle al hierdie dinge nodig het. Maar soek eers die koninkryk van God en sy geregtigheid, en al hierdie dinge sal vir julle bygevoeg word. Kwel julle dus nie oor môre nie, want môre sal hom oor sy eie dinge kwel. Elke dag het genoeg aan sy eie kwaad.

## DIE SESTIENDE SONDAG NA DRIEËENHEID

*Die Voorgebed*

O HEER, ons smeek U, laat u voortdurende medelye u Kerk reinig en beskerm; en, omdat dit nie in veiligheid sonder u steun kan bly bestaan nie, bewaar dit altyd deur u hulp en goedheid; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Efésiërs 3. 13

EK bid dat julle nie moedeloos word oor my verdrukkinge vir julle nie. Dit is julle eer. Om hierdie

'n Stem sê: Roep! En hy vra: Wat moet ek roep? Alle vlees is gras, en al sy aanvalligheid soos 'n blom verwelk as die asem van die Here daarin blaas. Voorwaar, die volk is gras! Die gras verdor, die blom verwelk; maar die woord van onse God hou stand in ewigheid.

o Sion, verkondiger van goeie boodskap, klim op 'n hoë berg! o Jerusalem, verkondiger van goeie boodskap, hef jou stem op met mag; hef dit op, wees nie bevrees nie! Sê vir die stede van Juda: Hier is julle God! Kyk, die Here Here sal kom as 'n Sterke, en sy arm sal heers; kyk, sy loon is by Hom, en sy beloning is voor sy aangesig. Hy sal sy kudde laat wei soos 'n herder; Hy sal die lammers in sy arm bymekaarmaak en aan sy bors dra; die lammerooie sal Hy saggies lei.

*Die Evangelie* H. Lukas I. 57

DIE tyd dat sy moeder moes word, is vir Elisabet vervul, en sy het 'n seun gebaar. En toe haar bure en bloedverwante hoor dat die Here sy barmhartigheid aan haar groot gemaak het, was hulle saam met haar bly. En op die agste dag het hulle gekom om die kindjie te besny, en hulle wou hom Sagaria noem, na die naam van sy vader. Toe antwoord sy moeder en sê: Nee, maar hy moet Johannes genoem word. En hulle sê vir haar: Daar is niemand in jou familie wat dié naam het nie. En hulle beduie vir sy vader hoe hy wou hê dat hy genoem moet word. Hy vra toe 'n skryfbordjie en skryf: Johannes is sy naam. En almal was verwonderd. En onmiddellik het sy mond oopgegaan en sy tong los geword, en hy het gepraat en God geloof. En daar het vrees gekom oor almal wat rondom hulle woon, en daar is baie gepraat oor al hierdie dinge in die hele bergstreek van Judéa. En almal wat dit gehoor het, het dit ter harte geneem en gesê: Wat sal tog van hierdie kindjie word? En die hand van die Here was met hom.

En Sagaria, sy vader, is vervul met die Heilige Gees en het geprofeteer en gesê:

Laat die Here, die God van Israel, geloof word,
Omdat Hy sy volk besoek en vir hulle verlossing teweeggebring het,





En 'n horing van verlossing vir ons opgerig het,
In die huis van Dawid, sy kneg—
Soos Hy gespreek het deur die mond van sy heilige profete van ouds af—
Verlossing van ons vyande en uit die hand van almal wat vir ons haat,
Om barmhartigheid te bewys aan ons vaders
En aan sy heilige verbond te dink,
Aan die eed wat Hy gesweer het vir Abraham, ons vader,
Om aan ons te gee dat ons, verlos uit die hand van ons vyande,
Hom sonder vrees kan dien,
In heiligheid en geregtigheid voor Hom, al die dae van ons lewe,
En jy, kindjie, sal 'n profeet van die Allerhoogste genoem word,
Want jy sal voor die aangesig van die Here gaan om sy weë reg te maak;
Om kennis van verlossing aan sy volk te gee
In die vergifnis van hulle sondes,
Deur die innige barmhartigheid van onse God
Waarmee die opgaande Lig uit die hoogte ons besoek het,
Om te skyn oor die wat in duisternis en skaduwee van die dood sit,
Om ons voete na die pad van vrede te rig.

En die kindjie het gegroei en sterk geword in die gees; en hy was in die woestyne tot op die dag van sy vertoning aan Israel.

## DIE HEILIGE PETRUS EN DIE HEILIGE PAULUS DIE APOSTELS EN MARTELARE

### (Junie 29)

*Die Voorgebed*

O GOD, wat u heilige Apostels Petrus en Paulus sulke genadegawe gegee het dat hulle deur hul dood getuienis vir die waarheid afgelê het: Skenk aan U Kerk dat net soos dit in die begin deur hulle leer verlig was, dit so

daarin mag aanhou tot die einde; deur Jesus Christus onse Heer, wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Galáte 1. 11

EK maak julle bekend, broeders, dat die evangelie wat deur my verkondig is, nie na die mens is nie. Want ek het dit ook nie van 'n mens ontvang of geleer nie, maar deur 'n openbaring van Jesus Christus. Want julle het gehoor van my lewenswandel vroeër in die Jodendom, dat ek die Kerk van God uitermate vervolg en dit verwoes het; en dat ek in die Jodendom vooruitgegaan het bo baie van my leeftyd onder my stamgenote, terwyl ek veral 'n yweraar was vir die oorleweringe van my voorvaders.

Maar toe dit God behaag het, wat my afgesonder het van die skoot van my moeder af en deur sy genade geroep het, om sy Seun in my te openbaar, sodat ek Hom onder die heidene sou verkondig, het ek dadelik nie vlees en bloed geraadpleeg nie, en ook nie na Jerusalem opgegaan na die wat voor my apostels was nie, maar na Arabië vertrek en weer teruggekom na Damaskus. Vervolgens, drie jaar daarna, het ek na Jerusalem opgegaan om met Petrus kennis te maak en vyftien dae by hom gebly; en ek het niemand anders van die apostels gesien nie, behalwe Jakobus, die broer van die Here. En wat ek julle skryf, voor die aangesig van God, ek lieg nie! Daarna het ek gekom in die streke van Sírië en Cilícië; en ek was persoonlik onbekend by die Christelike gemeentes van Judéa—hulle het net gehoor: die een wat ons vroeër vervolg het, verkondig nou die geloof wat hy vroeër besig was om uit te roei. En hulle het God verheerlik in my.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 16. 13

TOE Jesus in die streke van Cesaréa-Filippi kom, vra Hy sy dissipels en sê: Wie sê die mense dat Ek, die Seun van die mens, is? En hulle antwoord: Sommige Johannes die Doper, en sommige Elia, en ander Jeremia of een van die profete. Hy sê vir hulle: Maar julle, wie sê julle, is Ek? En Simon Petrus antwoord en sê: U is die Christus, die Seun van die lewende God. Toe antwoord Jesus en sê vir hom: Salig is jy, Simon Bar-Jona, want vlees en bloed het dit aan jou nie geopenbaar nie, maar my Vader wat in die hemele is. En Ek sê ook vir jou: Jy is Petrus, en op hierdie rots sal Ek my Kerk bou, en die poorte van die doderyk sal dit nie oorweldig nie. En Ek sal jou die sleutels van die koninkryk van die hemele gee; en wat jy ook op die aarde mag bind, sal in die hemel gebonde wees, en wat jy ook op die aarde mag ontbind, sal in die hemel ontbonde wees.





*Hierdie fees word met 'n Oktaaf gehou.*

## DIE HEILIGE MARIA MAGDALENA

(Julie 22)

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wie se geseënde Seun Maria Magdalena geheilig het, en haar geroep het om 'n getuie van sy opstanding te wees: Skenk barmhartiglik dat ons deur u genadegawe van al ons swakhede genees mag wees, en U altyd in die krag van sy eindelose lewe mag dien; wat met U en die Heilige Gees leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 2 Korinthiërs 5. 14

DIE liefde van Christus dring ons, omdat ons van oordeel is, dat as een vir almal gesterf het, hulle dan almal gesterf het; en Hy het vir almal gesterwe, sodat die wat lewe, nie meer vir hulself moet lewe nie, maar vir Hom wat vir hulle gesterf het en opgewek is. Ons ken dus van nou af niemand meer na die vlees nie; en al het ons ook Christus na die vlees geken, nou ken ons Hom tóg nie meer so nie. Daarom as iemand in Christus is, is hy 'n nuwe skepsel; die ou dinge het verbygegaan, kyk, dit het alles nuut geword.

*Die Evangelie* H. Johannes 20. 11

MARIA het buitekant by die graf gestaan en ween; en terwyl sy ween, buk sy na die graf toe en sien twee engele daar sit met wit klere aan, een by die hoof en een by

die voete waar die liggaam van Jesus gelê het. En hulle sê vir haar: Vrou, waarom ween jy? Sy sê vir hulle: Omdat hulle my Here weggeneem het, en ek weet nie waar hulle Hom neergelê het nie. En nadat sy dit gesê het, draai sy haar om agtertoe en sien Jesus staan, en sy wis nie dat dit Jesus was nie. Jesus sê vir haar: Vrou, waarom ween jy? Wie soek jy? Sy het gedink dat dit die tuinier was en sê vir hom: Meneer, as u Hom weggedra het, sê vir my waar u Hom neergelê het, en ek sal Hom wegneem. Jesus sê vir haar: Maria! Sy draai haar om en sê vir Hom: Rabboeni! dit beteken: Meester. Jesus sê vir haar: Moenie My aanraak nie, want Ek het nog nie opgevaar na my Vader nie; maar gaan na my broers en sê vir hulle: Ek vaar op na my Vader en julle Vader, en my God en julle God. Maria Magdaléna het vir die dissipels gaan vertel dat sy die Here gesien het en dat Hy dit vir haar gesê het.

## DIE HEILIGE JAKOBUS DIE APOSTEL

(Julie 25)

*Die Voorgebed*

SKENK, O barmhartige God, dat net soos U heilige Apostel Jakobus sy vader en alles wat hy besit het verlaat het, en sonder uitstel aan die roepstem van u Seun Jesus Christus gehoorsaam was en Hom gevolg het; ons ook, alle wêreldse en vleeslike begeertes versakende, altyd bereid mag wees om u heilige gebooie te volg; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Handelinge 11. 27

IN dié dae het daar profete van Jerusalem afgekom na Antiochië. En een van hulle met die naam van Agabus het opgestaan en deur die Heilige Gees te kenne gegee dat daar 'n groot hongersnood sou kom oor die hele wêreld, wat ook plaasgevind het onder keiser Klaudius. En die dissipels het besluit dat iedereen van hulle na sy vermoë iets sou stuur tot versorging van die broeders wat in Judéa woon. En dit het hulle ook gedoen, en dit deur Bárnabas en Saulus na die ouderlinge gestuur.





En omtrent daardie tyd het koning Herodes sy hande geslaan aan sommige van die Kerk om hulle kwaad aan te doen. En hy het Jakobus, die broer van Johannes, met die swaard omgebring. En toe hy sien dat dit die Jode welgevallig was, het hy verder ook Petrus in hegtenis geneem.

*Die Evangelie* H. Markus 10. 35

JAKOBUS en Johannes, die seuns van Sebedéüs, het na Jesus gekom en gesê: Meester, ons wil hê dat U vir ons moet doen wat ons U ook al mag vra. En Hy sê vir hulle: Wat wil julle hê, moet Ek vir julle doen? En hulle antwoord Hom: Gee aan ons dat ons mag sit in u heerlikheid, een aan u regter- en een aan u linkerhand. Maar Jesus sê vir hulle: Julle weet nie wat julle vra nie. Kan julle die beker drink wat Ek drink, en gedoop word met die doop waarmee Ek gedoop word? En hulle antwoord Hom: Ons kan. Maar Jesus sê vir hulle: Dis waar, die beker wat Ek drink, sal julle drink, en met die doop waarmee Ek gedoop word, sal julle gedoop word; maar om te sit aan my regter- en aan my linkerhand, is nie vir My om te gee nie, maar dit is vir hulle vir wie dit toeberei is. En toe die tien dit hoor, begin hulle om verontwaardig te word oor Jakobus en Johannes. Maar Jesus het hulle na Hom geroep en vir hulle gesê: Julle weet dat die wat gereken word as owerstes van die nasies, oor hulle heers, en hulle groot manne oor hulle gesag uitoefen; maar so moet dit onder julle nie wees nie, maar elkeen wat onder julle groot wil word, moet julle dienaar wees. En elkeen wat onder julle die eerste wil word, moet almal se dienskneg wees. Want die Seun van die mens het ook nie gekom om gedien te word nie, maar om te dien en sy siel te gee as 'n losprys vir baie.

## DIE HEILIGE PETRUS SE KETTINGS

(Augustus 1)

*Die Voorgebede*

O GOD, wat dit bewerkstellig het dat u heilige Apostel Petrus van sy kettings bevry was en sonder skade

weggegaan het: Ons smeek U, breek die kettings van ons sondes, en verwyder barmhartiglik alle kwaad van ons; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*'n Addisionele Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wat deur u Seun Jesus Christus aan u apostel die Heilige Petrus vele voortreflike gawes geskenk het, en hom ernstig beveel het om u kudde te voed: Ons smeek U, laat alle biskoppe en priesters u heilige Woord ywerig preek, en laat die mense dit gehoorsaam volg, dat hulle die kroon van die ewigdurende heerlikheid mag ontvang; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Handelinge 12. 1

OMTRENT daardie tyd het koning Herodes sy hande geslaan aan sommige van die Kerk om hulle kwaad aan te doen. En hy het Jakobus, die broer van Johannes, met die swaard omgebring. En toe hy sien dat dit die Jode welgevallig was, het hy verder ook Petrus in hegtenis geneem. (En dit was die dae van die ongesuurde brode.) Toe hy hom dan gegryp het, het hy hom in die gevangenis gesit en oorgegee aan vier wagte, elkeen van vier soldate, om hom te bewaak, met die bedoeling om hom ná die paasfees voor die volk te bring. So is Petrus dan in die gevangenis bewaak; maar daar het 'n vurige gebed tot God deur die Kerk vir hom opgegaan. En toe Herodes hom wou voorbring, het Petrus in daardie nag tussen twee soldate geslaap, met twee kettings geboei, en wagte het voor die deur die gevangenis bewaak. En meteens staan daar 'n engel van die Here by hom en 'n lig skyn in die gevangenis. Toe slaan hy Pretus op die sy, maak hom wakker en sê: Staan gou op! En die boeie het van sy hande afgeval. En die engel sê vir hom: Gord jou en trek jou skoene aan! En hy het dit gedoen. Verder sê hy vir hom: Gooi jou bo-kleed om en volg my! En hy het uitgegaan en hom gevolg; en hy wis nie dat wat deur die engel plaasgevind het, werklikheid was nie, maar hy het gemeen dat hy 'n gesig sien. En toe hulle by die eerste en die tweede wag verbygegaan het, kom hulle by die





ysterpoort wat na die stad lei, en dit het vanself vir hulle oopgegaan. En hulle het buite gekom en een straat ver gegaan; en dadelik het die engel hom verlaat. Toe kom Petrus tot homself en sê: Nou weet ek waarlik dat die Here sy engel gestuur en my gered het uit die hand van Herodes en al die verwagtinge van die Joodse volk.

*Die Evangelie* H. Markus 10. 28

PETRUS begin toe om vir Jesus te sê: Kyk, ons het alles verlaat en U gevolg. En Jesus antwoord en sê: Voorwaar Ek sê vir julle, daar is niemand wat huis of broers of susters of vader of moeder of vrou of kinders of grond terwille van My en van die evangelie verlaat het nie, of hy ontvang nou in hierdie tyd honderdmaal soveel: huise en broers en susters en moeders en kinders en grond, saam met vervolginge, en in die eeu wat kom, die ewige lewe. Maar baie wat eerste is, sal laaste wees, en die wat laaste is, eerste.

## DIE GEDAANTEVERWISSELING
### (Augustus 6)

*Die Voorgebed*

O GOD, wat voor die lyding van u eniggebore Seun sy heerlikheid op die heilige berg geopenbaar het: Skenk aan ons u diensknegte, dat ons, in geloof die lig van u aangesig aanskouend, versterk mag wees om die kruis te dra; deur dieselfde Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 H. Johannes 3. 1

KYK wat 'n liefde die Vader aan ons betoon het, dat ons kinders van God genoem kan word! Om hierdie rede ken die wêreld ons nie, omdat dit Hom nie geken het nie. Geliefdes, nou is ons kinders van God en dit is nog nie geopenbaar wat ons sal wees nie; maar ons weet dat ons, as Hy verskyn, aan Hom gelyk sal wees, omdat ons Hom sal sien soos Hy is. En elkeen wat hierdie hoop op Hom het, reinig homself soos Hy rein is.

*Die Evangelie* H. Markus 9. 2

JESUS het Petrus en Jakobus en Johannes saamgeneem en hulle alleen op 'n hoë berg apart gebring; en Hy het voor hulle van gedaante verander, en sy klere het blink geword, baie wit soos sneeu, wit soos geen bleiker op aarde dit kan maak nie. En daar het aan hulle verskyn Elía saam met Moses, en hulle was in gesprek met Jesus. Toe spreek Petrus en sê vir Jesus: Rabbi, dit is goed dat ons hier is. Laat ons dan drie hutte maak: vir U een en vir Moses een en vir Elía een. Want hy wis nie wat om te sê nie, want hulle was heeltemal verskrik. En daar kom 'n wolk wat hulle oordek; en 'n stem kom uit die wolk wat sê: Dit is my geliefde Seun, luister na Hom!

## DIE HEILIGE BARTHOLOMEÜS DIE APOSTEL
(Augustus 24)

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE en ewige God, wat aan u Apostel Bartholomeüs genadegawe gegee het om u Woord te glo en te preek: Skenk, smeek ons U, aan u Kerk om daardie Woord wat hy geglo het lief te hê, en dit beide te preek en te ontvang; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Handelinge 5. 12

DEUR die hande van die apostels het daar baie tekens en wonders onder die volk plaasgevind; en hulle was almal eendragtig saam in die pilaargang van Salomo. En daar was niemand van die ander wat dit gewaag het om hom by hulle te voeg nie, maar die volk het hulle baie geëer. En daar is meer en meer gelowiges in die Here bygevoeg, menigtes van manne sowel as vroue, sodat hulle die siekes op die strate uitgedra en op bedde en draagbare gelê het, met die bedoeling dat, as Petrus kom, al was dit net sy skaduwee op iemand van hulle kon val. En die menigte van die stede in die omtrek het ook in Jerusalem bymekaargekom en siekes gebring en mense wat deur onreine geeste gekwel was; en hulle is almal genees.





*Die Evangelie* H. Lukas 22. 24

DAAR het ook twis onder die apostels ontstaan oor wie van hulle die grootste geag moet wees. En Jesus het vir hulle gesê: Die konings van die nasies heers oor hulle, en die wat gesag voer oor hulle, word weldoeners genoem. Maar so moet julle nie wees nie; maar die oudste onder julle moet word soos die jongste, en wie 'n leier is, soos een wat dien. Want wie is groter—die een wat aan tafel is, of die een wat dien? Is dit nie hy wat aan tafel is nie? Maar Ek is onder julle soos een wat dien. En dit is julle wat altyddeur by My gebly het in my versoekinge. En Ek beskik vir julle 'n koninkryk soos my Vader dit vir My beskik het, sodat julle kan eet en drink aan my tafel in my koninkryk en op trone sit om die twaalf stamme van Israel te oordeel.

## DIE GEBOORTE VAN DIE GESEËNDE MAAGD MARIA
(September 8)

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wat die geseënde Maagd Maria, die Moeder van onse Heer, met buitengewone genadegawe beklee het: Verwaardig U, smeek ons U, om onse liggame in reinheid en ons siele in nederigheid en liefde te heilig; deur dieselfde onse Heer en Saligmaker Jesus Christus. ℟. Amen.

*Die Les* Genesis 3. 9

TOE roep die Here God na Adam en sê vir hom: Waar is jy? En hy antwoord: Ek het u geruis gehoor in die tuin en gevrees, want ek is nakend; daarom het ek my verberg.

En Hy sê: Wie het jou te kenne gegee dat jy nakend is? Het jy geëet van die boom waarvan Ek jou beveel het om nie te eet nie? En die mens antwoord: Die vrou wat U gegee het om by my te wees, sy het my van die boom gegee, en ek het geëet. En die Here God sê vir die vrou: Wat het jy nou gedoen? En die vrou antwoord: Die slang het my bedrieg, en ek het geëet. Toe sê die Here God vir die slang: Omdat jy dit gedoen het, is jy vervloek onder al

die vee en al die diere van die veld. Op jou buik moet jy seil, en stof moet jy eet al die dae van jou lewe. En Ek sal vyandskap stel tussen jou en die vrou, en tussen jou saad en haar saad. Hý sal jou die kop vermorsel, en jý sal hom in die hakskeen byt.

*Die Evangelie* H. Lukas 11. 27

TERWYL Jesus dit spreek, het 'n vrou uit die skare haar stem verhef en vir Hom gesê: Salig is die skoot wat U gedra het, en die borste waaraan U gedrink het. En Hy sê: Ja, maar salig is hulle wat die woord van God hoor en dit bewaar.

## DIE HEILIGE MATTHEÜS DIE APOSTEL
### (September 21)

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wat Matthéüs deur u geseënde Seun van die ontvangs van die tol geroep het om 'n Apostel en Evangelis te wees: Skenk ons genadegawe om alle hebsugtige begeertes en ongereëlde liefde vir rykdom te versaak, en om dieselfde u Seun Jesus Christus na te volg; wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 2 Korinthiërs 4. 1

DAAROM, aangesien ons hierdie bediening het volgens die barmhartigheid wat ons ontvang het, gee ons die moed nie op nie. Maar ons het van die heimlike dinge wat skandelik is, afstand gedoen, en ons wandel nie in listigheid nie of vervals die woord van God nie; maar deur die waarheid aan die lig te bring, beveel ons by elke menslike gewete ons aan voor God. Maar as ons evangelie dan nog bedek is, is dit bedek in die wat verlore gaan, naamlik die ongelowiges in wie die God van hierdie wêreld die sinne verblind het, sodat die verligting van die evangelie van die heerlikheid van Christus wat die beeld van God is, op hulle nie sou skyn nie. Want ons verkondig nie onsself nie, maar Christus Jesus as Here, en onsself as julle





diensknegte om Jesus ontwil. Want God wat gesê het dat daar uit duisternis lig moet skyn—dit is Hy wat in ons harte geskyn het om die verligting te bring van die kennis van die heerlikheid van God in die aangesig van Jesus Christus.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 9. 9

TOE Jesus daarvandaan verder gaan, sien Hy 'n man met die naam van Matthéüs by die tolhuis sit; en Hy sê vir hom: Volg My. En hy het opgestaan en Hom gevolg. En terwyl Hy in die huis aan tafel was, kom daar baie tollenaars en sondaars saam met Jesus en sy dissipels aan tafel. En toe die Fariseërs dit sien, sê hulle vir sy dissipels: Waarom eet julle Meester saam met tollenaars en sondaars? Maar toe Jesus dit hoor, sê Hy vir hulle: Die wat gesond is, het die geneesheer nie nodig nie, maar die wat ongesteld is. Maar gaan leer wat dit beteken: Ek wil barmhartigheid hê en nie offerande nie; want Ek het nie gekom om regverdiges te roep nie, maar sondaars tot bekering.

## DIE HEILIGE MIGAËL EN ALLE ENGELE
### (September 29)

*Die Voorgebed*

O EWIGE God, wat die dienste van Engele en mense in 'n wonderlike orde gereël en saamgestel het: Skenk barmhartiglik dat netsoos u heilige Engele U altyd in die hemel dien, hulle ons ook deur u benoeming op aarde mag bystaan en verdedig; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Openbaring 12. 7

DAAR het oorlog in die hemel gekom; Migaël en sy engele het oorlog gevoer teen die draak, en die draak en sy engele het oorlog gevoer; en hulle kon nie oorwin nie, en hulle plek was in die hemel nie meer te vinde nie. En die groot draak is neergewerp, die ou slang wat genoem word duiwel en satan, wat die hele wêreld verlei, hy is neergewerp op die aarde, en sy engele is saam met hom

neergewerp. Toe hoor ek 'n groot stem in die hemel sê: Nou het die saligheid en die krag en die koningskap die eiendom van onse God geword en die mag van sy Christus; want die aanklaer van ons broeders is neergewerp, hy wat hulle aanklaag voor onse God, dag en nag. En hulle het hom oorwin deur die bloed van die Lam en deur die woord van hulle getuienis, en hulle het tot die dood toe hulle lewe nie liefgehad nie. Daarom, wees verheug, o hemele en die wat daarin woon; wee die bewoners van die aarde en die see, want die duiwel het na julle neergedaal met groot woede, omdat hy weet dat hy min tyd het.

*Die Evangelie* H. Mattheüs 18. 1

DIE dissipels het na Jesus gekom en gesê: Wie is tog die grootste in die koninkryk van die hemele? Toe roep Jesus 'n kindjie na Hom en laat hom tussen hulle in staan en sê: Voorwaar Ek sê vir julle, as julle nie verander en soos die kindertjies word nie, sal julle nooit in die koninkryk van die hemele ingaan nie! Elkeen dan wat homself verneder soos hierdie kindjie, hy is die grootste in die koninkryk van die hemele. En elkeen wat een van sulke kindertjies in my Naam ontvang, ontvang My; maar elkeen wat een van hierdie kleintjies wat in My glo, laat struikel, dit is vir hom beter dat 'n meulsteen aan sy nek gehang word en hy wegsink in die diepte van die see. Wee die wêreld weens die struikelblokke. Want dit is noodsaaklik dat daar struikelblokke kom, maar wee die mens deur wie die struikelblok kom. En as jou hand of jou voet jou laat struikel kap dit af en gooi dit weg van jou af; dit is vir jou beter om in die lewe in te gaan, kreupel of vermink, as om twee hande of voete te hê en in die ewige vuur gewerp te word. En as jou oog jou laat struikel, ruk dit uit en werp dit weg van jou af. Dit is vir jou beter om met een oog in die lewe in te gaan, as om twee oë te hê en in die helse vuur gewerp te word. Pas op dat julle nie een van hierdie kleintjies verag nie; want Ek sê vir julle dat hulle engele in die hemele altyd die aangesig sien van my Vader wat in die hemele is.

*Hierdie fees word met 'n Oktaaf gehou.*





## DIE HEILIGE LUKAS DIE EVANGELIS

### (Oktober 18)

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat Lukas die Geneesheer, wie se lof in die Evangelie voorkom, geroep het om 'n Evangelis en Geneesheer van die siel te word: Mag dit U behaag dat al die krankhede van onse siele deur die heilsame geneesmiddels van die leer oorgelewer aan hom genees mag word; deur die verdienste van u seun Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 2 Timótheüs 4. 5

WEES jy in alles nugter; ly verdrukking; doen die werk van 'n evangelis; vervul jou bediening. Want ek word alreeds as 'n dankoffer uitgegiet en die tyd van my heengaan is naby. Ek het die goeie stryd gestry; ek het die wedloop voleindig; ek het die geloof behou. Verder is vir my weggelê die kroon van die geregtigheid wat die Here, die regverdige Regter, my in dié dag sal gee; en nie aan my alleen nie, maar ook aan almal wat sy verskyning liefgehad het.

Beywer jou om gou na my te kom. Want Demas het my verlaat omdat hy die teenwoordige wêreld liefgekry het, en het na Thessaloníka vertrek, Krescens na Galásië, Titus na Dalmásië. Lukas is alleen by my. Markus moet jy gaan haal en saam met jou bring, want hy kan my baie tot diens wees. Tíchikus het ek na Éfese gestuur. As jy kom, moet jy die reismantel bring wat ek by Karpus in Troas laat bly het, en die boeke, veral die perkamente. Alexander, die kopersmid, het my baie kwaad aangedoen. Mag die Here hom vergeld na sy werke! Jy moet ook vir hom oppas, want hy het ons woorde sterk teëgestaan.

*Die Evangelie* H. Lukas 10. 1

DIE Here het weer sewentig ander aangestel, en hulle twee-twee voor Hom uit gestuur na elke stad en plek waar Hy sou kom. Hy sê toe vir hulle: Die oes is wel groot, maar die arbeiders min. Bid dan die Here van die

oes, dat Hy arbeiders in sy oes uitstuur. Gaan dan; kyk, Ek stuur julle soos lammers onder wolwe. Moenie 'n beurs of 'n knapsak of skoene dra nie, en groet niemand op die pad nie. En in watter huis julle ook al mag ingaan, sê eers: Vrede vir hierdie huis! En as dáár 'n man van vrede mag wees, sal julle vrede op hom rus, anders sal dit na julle terugkeer. Bly dan in daardie selfde huis en eet en drink wat hulle het, want die arbeider is sy loon werd. Moenie van huis tot huis gaan nie. En in watter stad julle ook al mag ingaan en hulle jul ontvang, eet wat aan julle voorgesit word. En maak die siekes gesond wat daarin is, en sê vir hulle: Die koninkryk van God het naby julle gekom.

## DIE HEILIGE SIMON EN DIE HEILIGE JUDAS, DIE APOSTELS

### (Oktober 28)

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wat u Kerk op die fondament van die Apostels en Profete gebou het, Jesus Christus self die vernaamste hoeksteen synde: Skenk dat ons so in eenheid van gees saamgebind deur hulle leer mag wees, dat ons vir U 'n aanneemlike heilige tempel gemaak mag word; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Openbaring 21. 9

EEN van die sewe engele wat die sewe skale gehad het, vol van die sewe laaste plae, het na my gekom en met my gespreek en gesê: Kom hierheen, ek sal jou die bruid toon, die vrou van die Lam. En hy het my weggevoer in die gees op 'n groot en hoë berg en my die groot stad getoon, die heilige Jerusalem, wat uit die hemel van God neerdaal; en dit het die heerlikheid van God gehad, en sy lig was soos 'n baie kosbare steen, soos die kristalheldere jaspissteen. En dit het 'n groot en hoë muur met twaalf poorte gehad, en by die poorte twaalf engele, en name daarop geskrywe, naamlik dié van die twaalf stamme van die kinders van Israel. Aan die oostekant was daar drie poorte, aan die noordekant drie poorte, aan die suidekant





drie poorte, aan die westekant drie poorte. En die muur van die stad het twaalf fondamente gehad, en daarop was die name van die twaalf apostels van die Lam.

*Die Evangelie* H. Johannes 15. 17

JESUS het aan sy dissipels gesê, Dit gebied Ek julle, dat julle mekaar moet liefhê. As die wêreld julle haat, moet julle weet dat hy My voor julle gehaat het. As julle van die wêreld was, sou die wêreld sy eiendom liefhê. Maar omdat julle nie van die wêreld is nie, maar Ek julle uit die wêreld uitverkies het, daarom haat die wêreld julle. Onthou die woord wat Ek vir julle gesê het: 'n Dienskneg is nie groter as sy heer nie. As hulle My vervolg het, sal hulle julle ook vervolg. As hulle my woord bewaar het, sal hulle julle woord ook bewaar. Maar al hierdie dinge sal hulle aan julle doen om my Naam ontwil, omdat hulle Hom nie ken wat My gestuur het nie. As Ek nie gekom en met hulle gespreek het nie, sou hulle geen sonde hê nie; maar nou het hulle geen verskoning vir hulle sonde nie. Wie My haat, haat ook my Vader. As Ek nie die werke onder hulle gedoen het wat niemand anders gedoen het nie, sou hulle geen sonde hê nie. Maar nou het hulle dit gesien, en tog het hulle My sowel as my Vader gehaat. Maar die woord wat in hulle wet geskrywe is, moet vervul word: Hulle het My sonder oorsaak gehaat. Maar as die Trooster gekom het wat Ek vir julle van die Vader sal stuur, die Gees van die waarheid wat van die Vader uitgaan, sal Hy van My getuig. En julle getuig ook, omdat julle van die begin af met My is.

## ALLE HEILIGES

### (November 1)

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wat U uitverkorenes in een gemeenskap en deelgenootskap saamgevoeg het in die mistiese liggaam van u Seun Christus onse Heer: Skenk ons genadegawe om u geseënde Heiliges in alle deugsame en godsalige lewe so na te volg, dat ons tot daardie onuitspreeklike vreugdes mag kom, wat U voorberei het vir

hulle wat U ongeveins lief het; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Openbaring 7. 2

EK het 'n ander engel sien opkom van die opgang van die son, met die seël van die lewende God; en hy het met 'n groot stem geroep na die vier engele aan wie dit gegee is om die aarde en die see te beskadig, en gesê: Moenie die aarde of die see of die bome beskadig totdat ons die dienskne͏gte van onse God op hulle voorhoofde verseël het nie. En ek het die getal van die verseëldes gehoor: honderd vier en veertig duisend verseëldes uit al die stamme van die kinders van Israel.

Na hierdie dinge het ek gesien—kyk, daar was 'n groot menigte wat niemand kon tel nie, uit alle nasies en stamme en volke en tale; hulle het gestaan voor die troon en voor die Lam, bekleed met wit klere en met palmtakke in hulle hande; en hulle het met 'n groot stem geroep en gesê: Heil aan onse God wat op die troon sit, en aan die Lam! En al die engele het gestaan rondom die troon en die ouderlinge en die vier lewende wesens, en hulle het neergeval voor die troon op hulle aangesig en God aanbid en gesê: Die lof en die heerlikheid en die wysheid en die danksegging en die eer en die krag en die sterkte aan onse God tot in alle ewigheid! Amen.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 5. 1

TOE Jesus die skare sien, het Hy op die berg geklim; en nadat Hy gaan sit het, kom sy dissipels na Hom toe; en Hy het sy mond oopgemaak en hulle geleer en gesê: Salig is die wat arm van gees is, want aan hulle behoort die koninkryk van die hemele. Salig is die wat treur, want hulle sal vertroos word. Salig is die sagmoediges, want hulle sal die aarde beërwe. Salig is die wat honger en dors na die geregtigheid, want hulle sal versadig word. Salig is die barmhartiges, want aan hulle sal barmhartigheid bewys word. Salig is die wat rein van hart is, want hulle sal God sien. Salig is die vredemakers, want hulle sal kinders van God genoem word. Salig is die wat vervolg word terwille van die geregtigheid, want aan hulle behoort





die koninkryk van die hemele. Salig is julle wanneer die mense julle beledig en vervolg en valslik allerhande kwaad teen julle spreek om My ontwil. Verbly en verheug julle, omdat julle loon groot is in die hemele; want so het hulle die profete vervolg wat voor julle gewees het.

*Hierdie fees word met 'n Oktaaf gehou.*

## DIE FEES VAN DIE INWYDING VAN 'N KERK

*(Hierdie Fees mag op die jaarfees van die Inwyding of op die eerste Sondag in Oktober gehou word.)*

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wie se geseënde Seun die fees van die inwyding van die tempel te Jerusalem deur sy teenwoordigheid geheilig het: Stort op ons u hemelse seën uit; en omdat heiligheid vir ewig by u huis pas, heilig ons, smeek ons U, dat ons lewende tempels mag wees, heilig en welgevallig vir U; deur dieselfde u Seun Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Openbaring 21. 2

EK Johannes, het die heilige stad, die nuwe Jerusalem, sien neerdaal van God uit die hemel, toeberei soos 'n bruid wat vir haar man versier is. En ek het 'n groot stem uit die hemel hoor sê: Kyk, die tabernakel van God is by die mense, en Hy sal by hulle woon, en hulle sal sy volk wees; en God self sal by hulle wees as hulle God. En God sal al die trane van hulle oë afvee, en daar sal geen dood meer wees nie; ook droefheid en geween en moeite sal daar nie meer wees nie, want die eerste dinge het verbygegaan. En Hy wat op die troon sit, het gesê: Kyk, Ek maak alles nuut.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 21. 12

JESUS het in die tempel van God ingegaan en almal wat verkoop en koop in die tempel, uitgejaag en die tafels van die geldwisselaars en die stoele van die duiweverkopers omgegooi. En Hy sê vir hulle: Daar is geskrywe: My huis moet 'n huis van gebed genoem word. Maar julle het dit 'n rowerspelonk gemaak. En daar het blindes en

kreupeles na Hom gekom in die tempel, en Hy het hulle gesond gemaak. En toe die owerpriesters en skrifgeleerdes die wonders sien wat Hy gedoen het, en die kinders wat in die tempel uitroep en sê: Hosanna vir die Seun van Dawid! was hulle verontwaardig en sê vir Hom: Hoor U wat hulle daar sê? En Jesus antwoord hulle: Ja, het julle nooit gelees: Uit die mond van klein kinders en suiglinge het U vir U lof berei nie?

*Die volgende voorgebed mag ook gebruik word.*

O HEILIGE en Ewige God, wat vir ewig in die gemeente van die Heiliges geloof moet word: Ons bring U hartlike dank toe vir ons stigters en weldoeners, deur wie se vrygewigheid ons in staat is om U in hierdie heilige plek te aanbid, en ons bid U om ons so met u genadegawe te steun, dat ons die voetstappe van diegene wat U hier liefgehad en gedien het mag volg en met hulle in u oneindige vreugde mag ingaan; deur Jesus Christus, ons enigste Middelaar en Voorspraak. ℟. Amen.

*Die Voorgebed, Sendbrief en Evangelie van hierdie dag mag op die sewe volgende dae gebruik word, tensy ander voorsiening in hierdie Boek gemaak is.*

## DANKSEGGING VIR DIE OES

*Op 'n Sondag of Heilige-dag sal die Voorgebed, Sendbrief en Evangelie van die Dag gebruik word, en die hier gegewe Voorgebed sal die voorgebed van die Dag volg.*

### *Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en ewige God, wat aan ons genadiglik die vrugte van die aarde op hulle tyd gegee het: Ons bring U nederige dank toe vir al hierdie u milddadighede, en ons smeek U om ons genadegawe te gee om hulle waardiglik te gebruik tot u eer, tot verligting van die wat behoeftig is, en tot ons eie troos; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

### *Die Les* Deuteronómium 16. 13

DIE huttefees moet jy sewe dae lank hou as jy van jou dorsvloer en jou wynpers insameling hou. En jy moet vrolik wees op jou fees, jy en jou seun en jou dogter en jou slaaf en jou slavin en die Leviet en die vreemdeling





en die wees en die weduwee wat in jou poorte is. Sewe dae lank moet jy vir die Here jou God fees hou op die plek wat die Here sal uitkies; want die Here jou God sal jou seën in al jou inkomste en in al die werk van jou hande; en jy moet net maar vrolik wees.

### *Die Evangelie* H. Johannes 4. 31

DIE dissipels van Jesus het Hom dringend gevra en gesê: Rabbi, eet. Maar Hy sê vir hulle: Ek het voedsel om te eet waarvan julle nie weet nie. Die dissipels sê toe vir mekaar: Het iemand dan vir Hom ete gebring? Jesus sê vir hulle: My voedsel is om die wil te doen van Hom wat My gestuur het en sy werk te volbring. Sê julle nie: Dit is nog vier maande, dan kom die oes nie? Kyk, Ek sê vir julle, slaan julle oë op en aanskou die lande dat hulle al wit is vir die oes. En hy wat maai, ontvang loon en vergader vrug vir die ewige lewe. sodat die saaier en die maaier saam bly kan wees.

DIE FORMULIER VIR DIE BEDIENING VAN

DIE HERE SE AVONDMAAL

OF

# HEILIGE KOMMUNIE

*Almal, wat voornemens is om aan die heilige Kommunie deel te neem, sal hulle name op sy laatste gedurende die vorige dag by die Leraar ingee.*

*En indien enigeen van hulle openlik en sonder berou in die sonde lewe, of die kanonieke verordeninge van die Kerk openlik oortree, sal die Leraar, as hy daarvan weet, hom laat roep en hom vermaan dat hy in elk geval nie moet waag om na die Tafel van die Here te kom, alvorens hy openlik bely het dat hy innig berou het en hom van sy vorige sondige lewe bekeer het nie, opdat die Gemeente, wat tevore aanstoot geneem het, daardeur tevrede gestel mag word; en dat hy vergoeding gedoen het aan diegene wat hy veronreg het; of tenminste verklaar dat hy vas voornemens is om dit te doen, sodra hy die geleentheid daartoe kry.*

*Op dieselfde wyse sal die Leraar optree teen diegene van wie hy merk dat hulle in haat en nyd met mekaar lewe; hulle nie toelaat om tot die Tafel van die Here toe te tree, alvorens hy weet dat hulle versoen is nie. En indien een van die partye in so 'n onenigheid bereid is om die ander al sy oortredings van ganser harte te vergewe, en vergoeding te doen waar hyself aanstoot gegee het; en die ander party hom nie tot 'n godvrugtige eensgesindheid wil laat oorhaal nie, dog in sy weerspannigheid en nyd volhard: behoort die Bedienaar in so 'n geval die berouvolle persoon tot die heilige Kommunie toe te laat, en nie hom wat weerspannig is nie. Mits elke Bedienaar, wat enigeen aldus wegwys, soos hierin uiteengesit, of in die onmiddellik voorafgaande Paragraaf van hierdie Rubriek, verplig sal wees om daarna, binne veertien dae op sy langste, aan die Biskop verslag te doen. En indien die geleentheid dit vereis, sal die Biskop volgens die Kanon optree teen die persoon wat aanstoot gee.*

*Ten tye van die Kommunie sal die Tafel met 'n skoon wit linnekleed bedek wees. En die Priester sal, terwyl hy by die Tafel staan, en die mense met eerbied kniel, met 'n duidelike en hoorbare stem sê,*

## INLEIDING

ONSE Vader wat in die hemele is, Laat u Naam geheilig word, Laat u koninkryk kom, Laat u wil geskied, Soos in die hemel net so ook op die aarde. Gee ons vandag ons daaglikse brood. En vergeef ons ons skulde, Soos ons ook ons skuldenaars vergewe. En lei ons nie in versoeking nie; Maar verlos ons van die bose. Amen.

### *Die Gebed*

ALMAGTIGE God, vir wie alle harte bloot lê, alle begeertes bekend is, en vir wie geen geheime verborge is nie: Reinig die gedagtes van ons harte deur die werkinge





van u Heilige Gees, opdat ons U volkome mag liefhê, en u heilige Naam waardiglik mag verheerlik; deur Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Dan sal die Priester, terwyl hy hom na die mense keer, die TIEN GEBOOIE voluit en duidelik opsê; en die mense, nog steeds op hul knieë, sal God na elke Gebod om barmhartigheid smeek vir hulle oortreding van elke verpligting daaronder in die verlede (óf na die letterlike óf na die geestelike betekenis daarvan), en om genadegawe vir die onderhouding daarvan in die toekoms, as volg.*

### *Bedienaar*

I. God het hierdie woorde gespreek, en gesê: Ek is die Here jou God; Jy mag geen ander gode voor my aangesig hê nie.

II. Jy mag vir jou geen gesnede beeld, of enige gelykenis maak van wat bo in die hemel is, of van wat onder op die aarde is, of van wat in die waters onder die aarde is nie. Jy mag jou voor hulle nie neerbuig en hulle nie dien nie.

III. Jy mag die Naam van die Here jou God nie ydellik gebruik nie.

IV. Dink aan die Sabbatdag dat jy dit heilig. Ses dae moet jy arbei en al jou werk doen; maar die sewende dag is die Sabbat van die Here jou God.

V. Eer jou vader en jou moeder.

VI. Jy mag nie doodslaan nie.

VII. Jy mag nie egbreek nie.

VIII. Jy mag nie steel nie.

IX. Jy mag geen valse getuienis spreek nie.

*En die mense en koor sal sê of sing na elke gebod,*

Heer, ontferm U oor ons, en neig ons harte om dié wet te onderhou.

X. Jy mag nie begeer nie.

*Antwoord.* Heer, ontferm U oor ons, en skrywe al hierdie wette van U in ons harte, smeek ons U.

*Mits die* Tien Gebooie *minstens eenmaal elke Sondag in Advent en Vastyd opgesê word, mag hulle op ander tye uitgelaat word. As hulle so uitgelaat word, dan sal volg:*

JESUS het gesê: Jy moet die Here jou God liefhê met jou hele hart, en met jou hele siel, en met jou hele verstand: Dit is die eerste en groot gebod. En die tweede wat hiermee gelykstaan is, Jy moet jou naaste liefhê

soos jouself. Aan hierdie twee gebooie hang die hele wet en die profete.

*Mense.* Heer ontferm U oor ons, en skrywe hierdie wette van U in ons harte, smeek ons U.

*Na hierdie samevatting, of in plaas daarvan, mag gesê of gesing word:*

Heer, ontferm U oor ons.
Christus, ontferm U oor ons,
Heer, ontferm U oor ons,

*Dan word gesê:*

*Priester.* Die Heer sy met u;
*Mense.* En met u gees.

Laat ons bid.

*Dan word die Voorgebed van die Dag opgesê. Ander Voorgebede, soos bepaa of toegelaat, mag volg, en die laaste hiervan moet die volledige einde hê.*

## LERING

*En onmiddellik na die Voorgebed lees die Priester die Sendbrief, en sê,* Die Sendbrief (*of,* Die Les) is opgeteken in die —— Hoofstuk van —— en begin met Vers ——. *En aan die end van die Sendbrief, sê hy,* Hier eindig die Sendbrief (*of,* die Les). *Dan (terwyl al die mense staan) lees hy die Evangelie, en sê,* Die heilige Evangelie is opgeteken in die —— Hoofstuk van —— en begin met Vers ——.

*Mense.* Ere sy U, o Heer.

*En na die Evangelie sal die mense sê of sing,*

Dank sy U, o Heer.

*En hy, wat die Sendbrief of Evangelie lees, sal hom so na die mense toe keer, dat almal kan hoor.*

*As daar ongedooptes of boetvaardiges teenwoordig is, kan die Preek hierop volg, waarna hulle met gebed en seëning verdaag sal word. En dan, terwyl al die mense staan, sal die volgende Geloofsbelydenis opgesê of gesing word.*

EK glo in een God die Vader die Almagtige, Skepper van hemel en aarde, En van alle sigbare en onsigbare dinge:

En in een Here Jesus Christus, die eniggebore Seun van God, Gebore van die Vader voor alle eeue, God uit God, Lig uit Lig, Waaragtige God uit waaragtige God, Gebore, nie gemaak nie, Van een wese met die Vader, Deur wie alle dinge gemaak is: Wat vir ons mense, en vir ons saligmaking, neergedaal het uit die hemel, En vlees geword het





deur die Heilige Gees uit die Maagd Maria, En mens geword het, En ook vir ons gekruisig is onder Pontius Pilatus. Hy het gely en is begrawe, En die derde dag het Hy volgens die Skrif weer opgestaan, En het opgevaar na die hemel, En sit aan die regterhand van die Vader. En Hy sal weer in heerlikheid kom om te oordeel beide die lewende en die dode: Wie se koninkryk geen einde sal hê nie.

En ek glo in die Heilige Gees, Die Here, die Gewer van die Lewe, Wat uitgaan van die Vader en die Seun, Wat saam met die Vader en die Seun aanbid en verheerlik word, Wat gespreek het deur die Profete. En ek glo in Een, Heilige, Katolieke en Apostoliese Kerk. Ek bely een Doop tot vergewing van sondes, En ek sien uit na die Wederopstanding van die dode, En die lewe hiernamaals. Amen.

*Dan sal die Leraar aan die mense bekend maak watter Fees- of Vasdae gedurende die komende Week in ere gehou moet word. En dan (indien nodig) sal hy ook kennis gee van die Kommunie, en Huweliksgebooie afkondig; en Opdragte, Oproepe, en Ekskommunikasies aflees. En geen afkondigings en kennisgewings sal gedurende Godsdiensoefening, in die Kerk, geskied anders as deur die Bedienaar nie: en selfs deur hom slegs wat in die Bepalinge van hierdie Boek voorgeskrewe of deur die Biskop gelas word.*

*Dan mag die Preek volg, tensy dit alreeds vóór die Geloofsbelydenis gelewer is.*

## OFFERTORIUM

*Dan sal die Priester na die Tafel van die Here terugkeer, en die Offertorium begin deur een of meer van die volgende Sinne te lees, wat hy na sy oordeel as die geskikste beskou.*

ADVENT. Verheug jou grootliks, o dogter van Sion; juig, o dogter van Jerusalem: kyk, jou Koning kom na jou. *Sagaria* 9.

GEBOORTE VAN ONSE HEER. 'n Kind is vir ons gebore, 'n seun is aan ons gegee. *Jesaja* 9.

EPIFANIE. Al die Konings sal hulle voor hom buig; al die nasies sal hom dien. *Psalm* 72.

VASTYD. Skeur julle hart en nie julle klere nie, en bekeer julle tot die Here julle God; want hy is genadig en barmhartig. *Joël* 2.

LYDENSTYD. Die smaad breek my hart; en ek moet bewe: ja ek het gewag op medelyde, maar verniet; en op vertroosters, maar het hulle nie gevind nie. *Psalm* 69.

PAASTYD. Christus is opgewek uit die dode; Hy het die eersteling geword van die wat ontslaap het. Halleluja. *1 Korinthiërs* 15.

HEMELVAART. Hef op julle hoofde, o poorte, ja verhef julle, ewige deure, dat die Erekoning kan ingaan. Halleluja. *Psalm* 24.

PINKSTERDAG. Ek sal my gees uitgiet op alle vlees. Halleluja. *Joël* 2.

DRIEËENHEID. Wie sal U nie vrees nie, Here, en u naam nie verheerlik nie? Want U alleen is heilig. *Openbaring* 15.

DAE VAN HEILIGES. Al u werke loof U, o Here, en u heiliges prys U. *Psalm* 145.

BY DIE HERDENKING VAN DIE ONTSLAPENES. Niemand van ons leef vir homself nie, en niemand sterf vir homself nie. Want as ons lewe, leef ons tot eer van die Here; en as ons sterwe, sterf ons tot eer van die Here: of ons dan lewe en of ons sterwe, ons behoort aan die Here. *Romeine* 14.

ALGEMEEN. Laat julle lig so skyn voor die mense, dat hulle julle goeie werke kan sien en julle Vader wat in die hemele is, verheerlik. *Matthéüs* 5.

Moenie vir julle skatte bymekaarmaak op die aarde waar mot en roes verniel en waar diewe inbreek en steel nie: maar maak vir julle skatte bymekaar en die hemel, waar geen mot of roes verniel nie, en waar diewe nie inbreek en steel nie. *Matthéüs* 6.

Alles wat julle dan wil hê dat die mense aan julle moet doen—net so moet julle aan hulle ook doen; want dit is die Wet en die Profete. *Matthéüs* 7.

Nie elkeen wat vir my sê, Here, Here, sal ingaan in die Koninkryk van die hemele nie, maar hy wat die wil doen van my Vader wat in die hemele is. *Matthéüs* 7.

Onthou die woorde van die Here Jesus, dat Hy gesê het, Dit is saliger om te gee as om te ontvang. *Handelinge* 20.

Laat hom wat in die woord onderwys ontvang, meedeel van alle goeie dinge aan hom wat onderwys gee. Moenie dwaal nie, God laat Hom nie bespot nie: want net wat die mens saai, dit sal hy ook maai. *Galáte* 6.





Laat ons dan, terwyl ons geleentheid het, aan almal goed doen, maar die meeste aan die huisgenote van die geloof. *Galáte* 6.

Welgeluksalig is hy wat ag gee op die arme: die Here sal Hom red in die dag van onheil. *Psalm* 41.

Wandel in liefde, soos Christus ons ook liefgehad het, en Hom vir ons oorgegee het as 'n gawe en offer aan God tot 'n lieflike geur. *Efésiërs* 5.

Ek vermaan julle dan, broeders, deur die ontferminge van God, dat julle jul liggame stel as 'n lewendige, heilige en aan God welgevallige offer; dit is julle redelike godsdiens. *Romeine* 12.

Melgisédek, die koning van Salem, wat 'n priester van die allerhoogste God was, het brood en wyn gebring. *Génesis* 14.

Ek sal U 'n offer van danksegging bring en die Naam van die Here aanroep; ek sal my geloftes aan die Here betaal in die teenwoordigheid van sy ganse volk. *Psalm* 116.

Dit kom alles van U, en uit u hand het ons dit aan U gegee. *1 Kronieke* 29.

*Terwyl hierdie Sinne gelees word, neem die Diakens, Kerkopsieners of 'n ander geskikte persoon daartoe aangestel die Liefde- en ander offergawes van die mense op in 'n geskikte kollektebord deur die Parogie daartoe verskaf; en bring dit met eerbied na die Priester, wat dit in ootmoed ten offer bring en op die heilige Tafel plaas.*

*En die Priester sal soveel Brood en Wyn op die Tafel plaas as wat hy voldoende ag, en sê:*

SEËN, o Heer, smeek ons U, hierdie gawes van U en wy hulle aan hierdie heilige doel, dat ons daardeur tot die ewige lewe van siel en liggaam gevoed mag word; deur Jesus Christus onse Heer. Amen.

*Wanneer Voorbidding of Danksegging vir enige besondere saak moet gedoen word, sal daarin voorsien word deur 'n Vorm van Versoekgebed, óf hier óf vóór die Offertorium.*

*Waarna die Priester dan sal sê,*

Laat ons bid vir die ganse ryk van die Kerk van Christus.

ALMAGTIGE en ewig-lewende God, wat ons deur u heilige Apostel geleer het om vir alle mense te bid, te smeek en te dank: In ootmoed smeek ons U om ons

(*liefde- en*) offergawes in alle genade aan te neem en hierdie gebede wat ons tot u Goddelike Majesteit opstuur te verhoor; en ons bid U om gedurig die algemene Kerk te besiel met die gees van waarheid, eendrag en eensgesindheid: En gee dat almal wat u heilige Naam bely in die waarheid van u heilige Woord verenig mag wees, en in eensgesindheid en godsalige liefde mag lewe.

Ons smeek U ook om alle nasies op die weg van geregtigheid en vrede te lei, en om alle Konings, Presidente en Regeerders so te bestier dat die wêreld onder hulle godsalig en vreedsaam regeer mag word. En gee dat u Diensmaagd *ELIZABETH* ons Koningin, haar ministers en parlemente, en almal wat in haar Dominiums met gesag belas is, die reg getrou en onpartydig sal uitoefen ter verwydering van alle sondigheid en ondeug en in die handhawing van orde en opregte lewe.

Skenk genade, o hemelse Vader, aan alle Biskoppe, Priesters en Diakens, en veral aan u Dienskneg *N.* ons Biskop, opdat hulle in hulle lewe sowel as leer u ware en lewende Woord mag verkondig, en u heilige Sakramente suiwer en behoorlik mag bedien: En skenk u hemelse genade aan al u mense; en veral aan hierdie gemeente hier teenwoordig; opdat hulle met nederige harte en verskuldigde eerbied u heilige Woord mag hoor en aanneem; U al die dae van hul lewe trou in heiligheid en opregtheid mag dien. [Lei en begunstig, smeek ons U, almal wat hulle beywer vir die uitbreiding van u Evangelie onder die volkere.]

[En skenk aan alle Skole en Universiteite die lig van u Gees, opdat die wêreld met die kennis van u Waarheid vervul mag word.] [En vergun dat alle mense in hulle onderskeie beroepe die algemene welsyn mag nastreef, en welwillendheid en broederskap op aarde mag bevorder.]

En in alle ootmoed smeek ons U, o Heer, om in u goedheid almal, wat in hierdie verganklike lewe in moeilikheid, droefheid, nood, siekte of enige ander teenspoed verkeer, te troos en te help.

En ons dra aan u genadige bewaring op, o Heer, al u diensknegte wat in u geloof en vrese heengegaan is, en smeek U om hulle genade, lig en vrede te skenk, en nou en op die opstandingsdag.





En hier offer ons aan U, o Heer, die allerhoogste lof en hartlike dank vir die wonderlike genade en deug in al u Heiliges geopenbaar, en veral in die Heilige Maagd Maria, Moeder van u Seun Jesus Christus ons Heer en God, en in die heilige Patriarge, Profete, Apostels en Martelare; ons smeek U om genade opdat ons, wat ons in die Gemeenskap van die Heiliges verheug, en die goeie voorbeelde navolg van hulle wat U hier gedien het, saam met hulle deelgenote van u hemelse koninkryk mag wees:

Skenk ons dit, o Vader, om Jesus Christus ontwil, ons enigste Middelaar en Voorspraak. ℟. Amen.

## VOORBEREIDING

*Dan sal die Priester aan die, wat kom om aan die heilige Kommunie deel te neem, sê,*

U WAT waaragtig en ernstig berou het oor u sondes, en in liefde en welwillendheid met u naaste saamleef, en voornemens is om 'n nuwe lewe te lei, die gebooie van God te onderhou, en voortaan sy heilige weë te bewandel: Tree gelowig toe, neem hierdie heilige Sakrament tot u troos; en bely u sonde in ootmoed voor die Almagtige God, terwyl u nederig op u knieë neerkniel.

*Dan word hierdie algemene Belydenis, deur een van die Bedienaars, gedoen namens almal wat in die gesindheid verkeer om die heilige Kommunie te ontvang; terwyl beide hy en al die mense in ootmoed op hulle knieë neerkniel en sê,*

ALMAGTIGE God, Vader van onse Here Jesus Christus, Skepper van alle dinge, Regter van alle mense: Ons erken en betreur ons menigvuldige sondes en boosheid, Wat ons keer op keer allersmartliks deur gedagte, woord en daad, teen u Goddelike Majesteit begaan het, En tereg u toorn en

*Op weeksdae, wat nie Feesdae is nie, mag die volgende, met verlof van die Biskop, gebruik word:*

ONS bely voor God die Almagtige, die Vader, die Seun en die Heilige Gees, dat ons, deur ons eie ernstige skuld in gedagte, woord en daad, gesondig het. Daarom bid ons God om ons genadig te wees.

afkeer op ons gebring het. Ons het ernstige berou, En is innig jammer oor hierdie wandade van ons; Die gedagte daaraan is smartliks vir ons; Die las daarvan is ondraaglik. Wees ons genadig, Wees ons genadig, allergenadigste Vader; Vergeef alles van die verlede, terwille van u Seun onse Here Jesus Christus; En gee dat ons U hierna altoos In 'n nuwe lewe mag dien en behaag, Tot eer en verheerliking van u Naam; Deur Jesus Christus onse Heer. Amen.

*Dan sal die Priester (of die Biskop, as hy teenwoordig is) opstaan, en, terwyl hy hom na die mense keer, hierdie Absolusie uitspreek.*

ALMAGTIGE God, onse hemelse Vader, wat uit sy grote genade vergewing van sondes beloof het aan almal wat hulle met innige berou en ware geloof tot hom keer: Wees u genadig; vergewe en verlos u van al u sondes; bevestig en versterk u in alle vroomheid; en lei u tot die ewige lewe; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

## DIE ABSOLUSIE

ALMAGTIGE God wees u genadig; vergewe u al u sondes en verlos u van alle kwaad; bevestig en versterk u in alle vroomheid; en lei u tot die ewige lewe. ℟. Amen.

*Dan sal die Priester sê,*

Hoor watter vertroostende woorde ons Saligmaker Christus tot almal spreek wat hulle waaragtig tot Hom keer:





Kom na My toe, almal wat vermoeid en belas is, en Ek sal julle rus gee. *Matthéüs* 11. 28.

So lief het God die wêreld gehad, dat Hy sy eniggebore Seun gegee het, sodat elkeen wat in Hom glo, nie verlore mag gaan nie, maar die ewige lewe kan hê. *Johannes* 3. 16.

Hoor ook wat die Heilige Paulus sê:

Dit is 'n betroubare woord en werd om ten volle aangeneem te word, Dat Christus Jesus in die wêreld gekom het om sondaars te red. 1 *Timótheüs* 1. 15.

Hoor ook wat die Heilige Johannes sê:

As iemand gesondig het, het ons 'n Voorspraak by die Vader, Jesus Christus die regverdige; en Hy is 'n versoening vir ons sondes. 1 *Johannes* 2. 1.

## DIE WYDING

*As die Priester die Brood en Wyn so gerangskik het dat hy die Brood maklik en op behoorlike wyse voor die mense kan breek, en die Beker in sy hande kan neem, sal hy, terwyl hy voor die Tafel staan, die Wydingsgebed opsê, soos volg:*

*Priester.* Die Heer sy met u;
*Antwoord.* En met u gees.
*Priester.* Verhef u harte;
*Antwoord.* Ons verhef dié tot die Here.
*Priester.* Laat ons die Here onse God dank;
*Antwoord.* Dit is reg en betaamlik om so te doen.

*Dan sal die Priester hom na die Here se Tafel keer, en sê,*

DIT is volkome reg, betaamlik en ons dure plig dat ons U ten alle tye, en op alle plekke dank, o Heer, Heilige Vader, Almagtige, Ewige God.

*Hier sal nou die Gepaste Voorrede (sien bladsye 228 tot 230) volgens die geleentheid volg, indien daar enige spesiaal bepaal is, of anders sal op Sondae volg:*

WAT, met u eniggebore Seun en die Heilige Gees één God, één Here is, in die Drieheid van Persone en in Eenheid van Wese, wat alle dinge deur u ewige Woord geskape het. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Op ander dae volg onmiddellik:*

DAAROM prys en verheerlik ons u grote Naam, saam met die Engele en Aartsengele en al die hemelse leërskare; en ewig loof ons U, en sê:

Heilig, heilig, heilig, Here God der Leërskare, die hemel en aarde is vol van u heerlikheid; Ere sy U, o allerhoogste Heer. Amen.

AAN U sy al die Heerlikheid en Danksegging, Almagtige God, onse hemelse Vader, want U het uit u tere erbarming u enige Seun Jesus Christus gegee, om ons natuur aan te neem, en vir ons verlossing die dood aan die Kruis te sterf; wat (deur sy één offerande van homself eenmaal ten offer gelê) 'n volle, volkome, en voldoende offer, offerande, en genoegdoening vir die sondes van die ganse wêreld gebring het; en wat 'n ewigdurende gedagtenis aan sy dierbare dood, ingestel het, en ons in sy heilige Evangelie beveel het om dit te onderhou tot sy wederkoms.

Hoor ons, o barmhartige Vader, smeek ons U in die grootste ootmoed; en gee dat ons, wat hierdie gawes van u skepping, die brood en die wyn, ontvang volgens die heilige instelling van u Seun onse Saligmaker Jesus Christus, ter gedagtenis aan sy dood en lyding, sy allergeseënde Liggaam en Bloed deelagtig mag word: wat, in dieselfde nag toe Hy verraai is, *brood geneem het; en, nadat Hy gedank het, het Hy dit †gebreek en aan sy dissipels gegee en gesê, Neem, eet, ‡dit is my Liggaam wat vir julle gegee word: Doen dit tot my gedagtenis. Net so het Hy ook ná die maaltyd die Beker ||geneem; en, nadat hy gedank het, het Hy dit aan hulle gegee, en gesê, Drink almal daaruit; want dit §is my Bloed van die Nuwe Testament, wat vir julle en vir vele uitgestort word tot vergewing van sondes: Doen dit, so dikwels as julle daaruit drink, tot my gedagtenis.

** Hier neem die Priester die Pateen in sy hande:*

*† En hier breek hy die Brood:*

*‡ En hier lê hy sy hand op al die Brood:*

*|| Hier neem hy die Beker in sy hand:*

*§ En hier lê hy sy hand op elke beker (sy dit Avondsmaalbeker of Skinkkan) waarin daar enige Wyn is wat gewy moet word.*

Daarom, o Heer en hemelse Vader, waar ons sy geseënde lyding en dierbare dood, sy magtige wederopstanding en heerlike hemelvaart gedenk, bring ons, u nederige diensknegte, U, na die instelling van u seer





geliefde Seun, ons Saligmaker Jesus Christus, ons allerhartlikste dank vir die ontelbare seëninge vir ons daardeur verwerf; en, waar ons uitsien na sy wederkoms in krag en grote heerlikheid, offer ons hierdie heilige Brood van die ewige lewe en hierdie Beker van ewigdurende saligheid aan u goddelike Majesteit; en ons smeek U in ootmoed om u Heilige Gees op ons en op hierdie gawes van U uit te stort, opdat ons almal wat aan hierdie heilige Kommunie deelneem, die allerdierbaarste Liggaam en Bloed van u Seun waardiglik mag ontvang, en vervul mag word met u genade en hemelse seëning.

En ons begeer heelhartig van U om in u vaderlike goedheid hierdie offer van lof en danksegging in genade aan te neem; ons smeek U in alle ootmoed om te gee dat ons en u ganse Kerk deur die verdienste en dood van u Seun Jesus Christus, en deur die geloof in sy bloed, vergewing van ons sondes, en alle ander seëninge van sy lyding mag ontvang.

En hier gee ons en bied U aan, O Heer, onsself, ons siele en liggame, om 'n redelike, heilige, en lewende offer voor U te wees.

En hoewel ons, vanweë ons menigvuldige sondes, onwaardig is om U enige offer te bring, smeek ons U nogtans om hierdie dure plig en diens van ons aan te neem; nie na ons verdienste nie, maar deur ons oortredings te vergewe, deur Jesus Christus onse Heer; deur wie, en met wie, in die eenheid van die Heilige Gees, alle eer en heerlikheid aan U toegebring word, o Almagtige Vader, in alle ewigheid.

*Laat al die mense hier sê,* Amen.

Soos ons Saligmaker Jesus Christus ons beveel en geleer het, sê ons met vrymoedigheid:

*Dan sal die Priester en Mense saam die Gebed van die Here opsê.*

ONSE Vader, wat in die hemele is, Laat u Naam geheilig word, Laat u koninkryk kom, Laat u wil geskied. Soos in die hemel net so ook op die aarde Gee ons vandag ons daaglikse brood. En vergeef ons ons skulde, Soos

ons ook ons skuldenaars vergewe. En lei ons nie in verseoking nie; Maar verlos ons van die bose.

Want aan U behoort die koninkryk, En die krag, en die heerlikheid, Tot in ewigheid. Amen.

## KOMMUNIE

*Dan sal daar vir 'n tydlank stilte wees, waarna hierdie gebed sal volg, gesê deur die Priester, terwyl hy kniel, namens hulle almal wat die Kommunie sal ontvang,*

ONS waag dit nie, o genadige Heer, om tot hierdie Tafel van U toe te tree met vertroue in ons eie geregtigheid nie, maar in u menigvuldige en grote barmhartighede. Ons is dit nie eens waardig om die krummels onder u Tafel op te tel nie. Maar U is dieselfde Heer, wie se eienskap dit is om altyd genade te betoon: Skenk ons dus, genadige Heer, om so van die vlees van u liewe Seun Jesus Christus te eet, en van sy bloed te drink, dat ons sondige liggame deur sy liggaam gereinig, en ons siele deur sy allerdierbaarste bloed gewas mag word, en dat ons immermeer in hom mag bly en hy in ons. ℟. Amen.

*Dan sal die Priester die Brood breek, en eers self die Kommunie in altwee soorte ontvang, waarna hy voortgaan om dit te bedien aan die Biskoppe, Priesters, en Diakens, op dieselfde wyse, (as daar enige teenwoordig is,) en daarna aan die mense ook in volgorde, in hulle hande, terwyl hulle almal deemoedig kniel. En, wanneer hy die Brood aan iemand gee, sal hy sê,*

DIE Liggaam van onse Here Jesus Christus, wat vir u gegee is, bewaar u liggaam en siel tot die ewige lewe. Neem en eet dit tot gedagtenis dat Christus vir u gesterf het, en nuttig Hom in u hart deur geloof met danksegging.

*En die Bedienaar wat die Beker aan iemand gee sal sê,*

DIE Bloed van onse Here Jesus Christus, wat vir u gestort is, bewaar u liggaam en siel tot die ewige lewe. Drink dié tot gedagtenis dat die Bloed van Christus vir u uitgestort is, en wees dankbaar.

*Of anders sal die Priester, voordat hy die Brood aan die mense gee, tot die hele Gemeente sê,*

KOM nader en ontvang die Liggaam en Bloed van onse Here Jesus Christus, wat vir u gegee is, en nuttig Hom in u harte deur geloof met danksegging.





*En as hy so gesê het, sal hy, wanneer hy die Brood aan iemand gee, sê,*

DIE Liggaam van onse Here Jesus Christus bewaar u liggaam en siel tot die ewige lewe.

*En die Bedienaar wat die Beker aan iemand gee sal sê,*

DIE Bloed van onse Here Jesus Christus bewaar u liggaam en siel tot die ewige lewe.

*Nadat almal die Kommunie ontvang het, sal die Priester na die Tafel van die Here terugkeer, en met eerbied daarop plaas wat oorgebly het van die gewyde Elemente, en sal dit bedek met 'n wit linnekleed; of anders, dit, na sy goeddunke, met eerbied eet en drink.*

## DANKSEGGING

*Dan sal hy hierdie Dankgebed vir die Kommunie sê.*

*Priester.* Loof die Here, want Hy is goed;
*Antwoord.* Want sy goedertierenheid is tot in ewigheid.

ALMAGTIGE en ewig-lewende God, ons dank U van ganser harte, dat U ons, wat hierdie heilige verborgenhede na behore ontvang het, vergun om met die geestelike spyse van die allerdierbaarste Liggaam en Bloed van u Seun ons Saligmaker Jesus Christus gevoed te word; en ons daardeur verseker van u guns en goedheid jeens ons; en dat ons ware deelgenote in die mistiese liggaam van u Seun is, wat die geseënde gemeenskap van alle gelowige mense is; en ook deur die hoop erfgename van u ewige koninkryk is, deur die verdientse van die allerdierbaarste dood en lyding van u liewe Seun. En ons smeek U in die grootste ootmoed, o hemelse Vader, om ons so met u genade te help, opdat ons in daardie heilige gemeenskap mag voortleef, en al sulke goeie werke mag doen wat U vir ons voorberei het om in te wandel; deur Jesus Christus onse Heer, aan wie, met U en die Heilige Gees, sy alle eer en heerlikheid tot in ewigheid. ℟. Amen.

*Dan sal gesê word,*

ERE sy God in die hoogste hemele, en vrede op aarde, in die mense 'n welbehae. Ons prys U, ons loof U, ons aanbid U, ons verheerlik U, ons dank U vir u grote heerlikheid, O Here God, hemelse Koning, God die Vader die Almagtige.

O Here, die eniggebore Seun, Jesus Christus; O Here God, Lam van God, Seun van die Vader, wat die sondes van die wêreld wegneem, wees ons genadig. U wat die sondes van die wêreld wegneem, wees ons genadig. U wat die sondes van die wêreld wegneem, verhoor ons gebed. U wat aan die regterhand van God die Vader sit, wees ons genadig.

Want U alleen is heilig; U alleen is die Here; U alleen, O Christus, is, met die Heilige Gees, die allerhoogste in die heerlikheid van God die Vader. Amen.

*Dan sal die Priester (of die Biskop, indien hy teenwoordig is) hulle met hierdie Seën laat gaan.*

DIE vrede van God, wat alle verstand te bowe gaan, bewaar u harte en gedagtes in die kennis en liefde van God, en van sy Seun Jesus Christus onse Heer: en die seën van God die Almagtige, die Vader, die Seun, en die Heilige Gees, sy en bly met u vir altyd. ℟. Amen.

*Voorgebede wat ná die Voorgebed van die Dag, of vóór die Seën, gesê mag word. Ander Voorgebede mag ook deur die Biskop goedgekeur word al na dit nodig mag wees.*

ALLERHEILIGSTE Drieëenheid, sien met welgevalle neer op hierdie diens en aanbidding; en mag hierdie offer hier voor u aangesig gebring u Goddelike Majesteit welbehaaglik wees, en vir ons en vir almal namens wie ons dit aangebied het tot voordeel dien; wat leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

O HERE Jesus Christus, wat aan u Apostels gesê het, Vrede laat Ek julle na, my vrede gee Ek julle: Let nie op ons sondes nie maar op die geloof van u Kerk, en skenk dit daardie vrede en eenheid wat U welgevallig is; wat met die Vader en die Heilige Gees leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

O EWIGE Here God, wat alle siele in die lewe behou: Ons smeek U, bestraal u ganse Kerk in die Paradys en op aarde met die glansryke strale van u lig en hemelse troos; en gee dat ons, wat die goeie voorbeeld navolg van hulle wat U hier liefgehad en gedien het en nou rus, uiteindelik saam met hulle in die volheid van u nimmereindigende





vreugde mag ingaan; deur Jesus Christus onse Heer. ℟ Amen.

HELP ons genadiglik, O Heer, in hierdie smekinge en gebede van ons, en beskik die weg van u diensknegte tot die verkryging van die ewige saligheid; opdat hulle, onder al die veranderlikhede en wisselvallighede van hierdie verganklike lewe, altyd deur u allergenadigste en geredelike hulp beskerm mag word; deur Jesus Christus onse Heer. ℟ Amen.

O ALMAGTIGE Heer, en ewige God, wil genadiglik, smeek ons U, beide ons harte en liggame in die weë van u insettinge, en in die werkinge van u gebooie, so lei, heilig en bestier; dat ons onder u allermagtigste beskerming, nou en vir ewig, na siel en liggaam bewaar mag bly; deur onse Heer en Saligmaker Jesus Christus. ℟ Amen.

GEE, smeek ons U, Almagtige God, dat die woorde wat ons vandag met ons liggaamlike ore gehoor het, deur u genade so in ons harte ingeplant mag word, dat hulle in ons die vrugte van 'n godsalige wandel mag voortbring, tot eer en lof van u Naam; deur Jesus Christus onse Heer. ℟ Amen.

LEI en bestier ons, O Heer, in al ons werke met u allergenadigste guns, en help ons met u voortdurende hulp aan; opdat ons, in al ons werke begin, voortgesit, en voleindig in U, u heilige Naam mag verheerlik, en uiteindelik deur u barmhartigheid die ewige lewe mag beërf; deur Jesus Christus onse Heer. ℟ Amen.

ALMAGTIGE God, bron van alle wysheid, wat van ons behoeftes bewus is voor ons vra, en van ons onkunde as ons vra; Ons smeek U om lydsaamheid met ons swakhede; en die dinge, wat ons ten gevolge van ons onwaardigheid nie durf vra nie en in ons blindheid nie kan vra nie, vergun ons dit, terwille van die waardigheid van u Seun Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

ALMAGTIGE God, wat beloof het om die bedes van hulle wat in die Naam van u Seun vra, te verhoor: Ons smeek U om genadiglik u oor te neig tot ons wat nou ons gebede en smekinge tot U opgestuur het; en gee, dat daardie dinge, wat ons getrou volgens u wil gevra het, kragdadiglik verwerf mag word, tot verligting van ons behoeftes, en openbaarmaking van u heerlikheid; deur Jesus Christus onse Heer. ℟ Amen.

## GEPASTE VOORREDES

*Op* Kersdag *en tot* die Epifanie, *en (met die weglating van die woorde* soos op hierdie tyd) *op* die Feesdae van die Reiniging *en* die Aankondiging.

OMDAT U Jesus Christus, u enigste Seun, gegee het om vir ons soos op hierdie tyd gebore te word; wat, deur die werking van die Heilige Gees, waaragtig mens geword het van die wese van die Maagd Maria sy moeder; en dit sonder smet van sonde, om ons te reinig van alle sonde. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Op* die Epifanie *en die sewe dae daarna*

DEUR Jesus Christus onse Heer; wat, in wese van ons verganklike vlees, sy heerlikheid geopenbaar het, opdat hy alle mense oral uit die duisternis tot sy eie wonderlike lig mag bring. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Op* Donderdag voor Paasfees

DEUR Jesus Christus onse Heer; wat, wyl Hy sy eie wat in die wêreld was liefgehad het, hulle tot die einde toe liefgehad het, en in die nag voordat Hy gely het hierdie heilige verborgenhede ingestel het, opdat ons, wat die seëninge van sy Lyding ontvang en deur sy Wederopstanding lewend gemaak is, deelgenote van sy goddelike natuur gemaak, en met al die volheid van God vervul mag word. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Op* Paasdag *en tot* Hemelvaartsdag

MAAR veral is ons verplig om U te loof vir die heerlike Wederopstanding van u Seun Jesus Christus onse





Heer: want Hy is die ware Paaslam, wat vir ons aangebied is, en die sonde van die wêreld weggeneem het; wat met sy dood die dood tot niet gedoen het, en deur sy opstanding tot die lewe die ewige lewe aan ons teruggegee het. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Op* Hemelvaartsdag *en tot* Pinksterdag

DEUR u allerliefste geliefde Seun Jesus Christus onse Heer; wat na sy allerheerlikste Wederopstanding aan al sy Apostels openlik verskyn het, en voor hulle oë na die hemel opgevaar het om 'n plek vir ons te berei; opdat waar Hy is, ons ook daarheen mag verrys, en met Hom in heerlikheid regeer. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Op* Pinksterdag *en die ses dae daarna*

DEUR Jesus Christus onse Heer; wat, nadat Hy tot vér bo al die hemele opgevaar het en aan die regterhand van u Majesteit geplaas is, soos op hierdie tyd u heilige en lewegewende Gees op die aangenome kinders uitgestort het, opdat die vreugde van die ewige evangelie deur sy heerlike krag oor die hele wêreld mag uitgaan; waardeur ons uit die duisternis en dwaling gevoer is tot die heldere lig en ware kennis van U, en van u Seun ons Saligmaker Jesus Christus. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Op* Drieëenheidssondag

WAT met u eniggebore Seun en die Heilige Gees een God, een Heer, in Drieheid van Persone en in Eenheid van Wese is; want wat ons glo van u heerlikheid, o Vader, glo ons ook van die Seun en van die Heilige Gees, sonder enige verskil of onderskeid. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Op* die Gedanteverwisseling

OMDAT die heerlikheid van u Vleesgeworde Woord voor ooggetuies van sy Majesteit op die heilige berg uitgestraal het, en die krag en koms van sy Koninkryk met sy Heiliges geopenbaar het. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Op* die Dag van Alle Heiliges *en (behalwe wanneer die Gepaste Voorrede van een of ander van die Groot Feesdae vasgestel is om gesê te word) op die Feesdae* van Apostels en Evangeliste, *en* die Geboorte van Johannes die Doper.

WAT ons in u Heiliges 'n voorbeeld van 'n godsalige lewe en 'n heerlike waarborg vir die hoop van ons roeping gegee het; opdat ons, omgewe deur so 'n grote wolk van getuies, die wedloop wat voor ons gestel is met geduld mag loop, en met hulle die kroon van heerlikheid, wat nie verwelk nie, mag ontvang. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

### *By* die Herdenking van die Ontslapenes

DEUR Jesus Christus onse Heer, wat die lewe en onverganklikheid aan die lig gebring het, opdat ons, wat onder die las van die sonde en die dood gebuk gaan, nie mag treur soos diegene wat geen hoop het nie; want ons weet dat ons 'n beter woning sal hê wanneer ons aardse tabernakel afgebreek is. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

### *By* die Toewyding van 'n Kerk, *of* Gedenkdag van die Toewyding

WAT, ofskoon die Hemel der hemele U nie kan bevat nie, en u heerlikheid in die hele wêreld is, nogtans die aardse woninge aan u naam toegewy aanneem, en in hulle genadegawes op u gelowige volk uitstort. Daarom prys en verheerlik ons, ens.

*Wanneer die Bedienaar die viering van die heilige Kommunie afkondig, sal hy, tenminste voor die Groot Feesdae, en na sy goeddunke op ander tye, die volgende Vermaning lees.*

SEER geliefdes, op —— dag eerskomende is ek voornemens om, met Gods hulp, aan almal wat uit 'n godsdienstige en vrome drang daartoe geneig is die allertroosrykste Sakrament van die Liggaam en Bloed van Christus,





te bedien; om deur hulle ontvang te word tot gedagtenis aan sy verdienstelike Kruis en Lyding; waardeur alleen ons vergewing van ons sondes erlang, en deelgenote gemaak word van die koninkryk van die hemel.

Daarom is dit ons plig om ons ootmoedige en innige dank aan die Almagtige God ons hemelse Vader toe te bring, omdat Hy sy Seun ons Saligmaker Jesus Christus gegee het, nie net om vir ons te sterf nie, maar ook om ons geestelike lewe en voedsel in daardie heilige Sakrament te wees; waartoe ek, in die naam van God, almal hier teenwoordig uitnooi, wat deur God self op so 'n liefdevolle wyse geroep en uitgenooi word; en ek vermaan u om, terwille van u eie saligheid, deelgenote van hierdie heilige Kommunie te wees.

Dit is baie maklik vir die mens om te sê, Ek sal nie die Kommunie ontvang nie, omdat ek deur ander wêreldse besigheid verhinder word. Maar sulke verskonings word nie so maklik deur God aangeneem of toegelaat nie. En as enige mens sê, Ek is 'n gruwelike sondaar, en daarom is ek bevrees om te kom: waarom het u dan nie berou en verbeter u nie? Daarom smeek ek u om, terwille van die Here Jesus Christus, nie te weier om na hierdie heilige Sakrament te kom nie, waarin ons op geestelike wyse die vlees van Christus eet, en sy Bloed drink; waarin ons in Christus woon, en Christus in ons; ons één met Christus is, en Christus met ons.

En, omdat ons hierdie heilige verborgenhede met 'n berouvolle hart en 'n lewende geloof moet ontvang, is dit intussen my plig om u te vermaan om die plegtigheid van daardie heilige verborgenheid te onthou, en te bedink hoe die Heilige Paulus alle persone vermaan om hulle naarstiglik te ondersoek, voordat hulle dit waag om van daardie Brood te eet, en van daardie Beker te drink. Oordeel uself dus, broeders, opdat u nie deur die Heer geoordeel word nie; toets uself volgens die bepaling van Gods gebooie; beoefen 'n lewende en standvastige geloof in Christus ons Saligmaker; verbeter u lewens, en leef in volmaakte liefde met alle mense; also sal u waardige deelgenote van daardie heilige verborgenhede wees.

En wanneer u merk dat u oortredings van so 'n aard is dat hulle nie alleen teen God is nie, maar ook teen u

naastes, dan moet u u met hulle versoen; en gereed wees om aan hulle vergoeding en genoegdoening te gee, na die uiterste van u vermoë, vir alle leed en onreg deur u aan enige ander een gedoen; en insgelyks gereed wees om ander te vergeef wat u aanstoot gegee het, soos u vergewing van Gods hand sou verwag vir u eie oortredings.

En omdat dit vereis word, dat niemand tot die heilige Kommunie sal toetree nie, tensy met 'n volle vertroue in Gods genade, en met 'n geruste gewete; daarom, as daar enigeen van u is, wat nie sy eie gewete op hierdie wyse gerus kan stel nie, maar meer troos en raad nodig het, laat hom na my toe kom, of na enige ander Bedienaar van Gods Woord, en sy hart uitstort; opdat hy deur die bediening van Gods heilige Woord, die seëning van die absolusie mag ontvang, saam met geestelike raad en voorligting tot gerusstelling van sy gewete, en vermyding van alle beswaar en twyfel.

*En daar sal geen bediening van die Here se Avondmaal wees, tensy daar minstens een is om die Kommunie saam met die Priester te ontvang nie.*

*En in Katedrale- of Kollegiale- Kerke, en Kolleges, waar daar baie Priesters en Diakens is, sal hulle almal ten minste elke Sondag die Kommunie saam met die Priester ontvang, tensy hulle 'n goeie rede ter verskoning het.*

*En om alle geleentheid tot tweedrag, of bygeloof, wat enige persoon aangaande die Brood en Wyn het of mag hê, te verwyder, sal dit voldoende wees as die Brood dieselfde is as wat gewoonlik geëet word; dog die beste en fynste Koringbrood wat maklik verkry kan word.*

*As die Gewyde Brood of Wyn opraak voordat almal Kommunie ontvang het, moet die Priester meer wy, óf* (a) *beide soorte, met die herhaling van die Woorde van die Wydingsgebed wat begin met „Hoor ons, O barmhartige Vader" en eindig by „hemelse seëning"; óf* (b) *die een of ander soort, volgens die Formulier vir daardie doel in die „Book of Common Prayer" aangegee.*

*En as daar oor is van die Brood en Wyn wat gewy is, sal dit nie uit die Kerk uitgeneem word nie, maar die Priester en sodanige ander Kommunikante as wat hy na hom toe mag roep, sal dit, onmiddellik ná die Seën, met eerbied eet en drink; tensy vir sover anders bepaal is in die Formulier vir die Kommunie van die Siekes.*

*Die Brood en Wyn vir die Kommunie sal deur die Leraar en Kerkopsieners op koste van die Parogie verskaf word.*

*Dit is die plig van elke Kommunikant om die Heilige Sakrament dikwels te ontvang, en veral op die Groot Feesdae van die Kerk, waarvan Paasfees een moet wees. Die kanonieke verpligting van 'n Kommunikant van die Kerk van hierdie Provinsie is om die Heilige Kommunie minstens driemaal gedurende die jaar te ontvang.*





*En elk Parogielid sal, jaarliks met Paasfees, met die Rektor, Vikaris, of Leraar, of sy of hulle Plaasvervanger of Plaasvervangers afreken; en aan hulle of hom alle Kerklike Verpligtings, gewoonlik dan en op daardie tyd betaalbaar, betaal.*

*Na die Godsdiensoefening oor is, sal die geld, by die Offertorium gegee, aan sulke goeie of liefdadige doeleindes bestee word, as wat die Bedienaar en Kerkopsieners goed sal ag. Ingeval hulle daarin verskil, sal dit bestee word soos die Biskop sal bepaal.*

*Op weeksdae, wat nie Feesdae is nie, mag die Geloofsbelydenis en Gloria in Excelsis, met verlof van die Biskop, uitgelaat word, en mag die verkorte vorme van die Belydenis en Absolusie (bladsye* 219 *en* 220) *by die* VOORBEREIDING *gebruik word.*

# DIE VOORGEBEDE, SENDBRIEWE, EN EVANGELIES VAN DIE MINDERE FEESTE EN VASTE

## EN ANDER DAE WAT GEOORLOOF IS OM TE HOU

## I

### KERSFEES VOORAAND
(Desember 24)

*Die Voorgebed*

O GOD, wat ons met die jaarlikse herinnering van die geboorte van u enigste Seun, Jesus Christus, blymaak: Skenk dat net soos ons Hom met vreugde as ons verlosser aanneem, ons Hom ook so met vaste vertroue mag aanskou wanneer Hy sal kom om ons regter te wees; wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* Miga 5. 1

JY Betlehem Éfrata, klein om te wees onder die geslagte van Juda, uit jou sal daar vir My uitgaan een wat 'n heerser in Israel sal wees; en sy uitgange is uit die voortyd, uit die dae van die ewigheid. Daarom sal Hy hulle prysgee tot op die tyd dat 'n vrou gebaar het. Dan sal die oorblyfsel van sy broers saam met die kinders van Israel terugkeer. En Hy sal optree en hulle laat wei in die sterkte van die Here, in die majesteit van die Naam van die Here sy God; en hulle sal rustig woon, want nou sal Hy groot wees tot aan die eindes van die aarde. En Hy sal vrede wees.

*Die Evangelie* H. Lukas 2. 1

IN daardie dae het daar 'n bevel uitgegaan van Keiser Augustus dat die hele wêreld ingeskryf moet word. Hierdie eerste inskrywing het plaasgevind toe Cirénius





goewerneur van Sírië was. En almal het gegaan om ingeskryf te word, elkeen na sy eie stad toe. En Josef het ook opgegaan van Galiléa, uit die stad Násaret, na Judéa, na die stad van Dawid wat Betlehem genoem word, omdat hy uit die huis en geslag van Dawid was, om hom te laat inskrywe saam met Maria, die vrou aan wie hy hom verloof het, wat swanger was. En terwyl hulle daar was, is die dae vervul dat sy moes baar.

As Kersdag op 'n Maandag val, sal hierdie Diens nie gebruik word nie.

### DONDERDAG NA ASDAG

*Die Voorgebede*

O HERE, wat ons geleer het dat al ons dade sonder liefde niks werd is nie: Stuur u Heilige Gees, en stort in ons harte daardie uitnemende gawe van liefde, die ware band van vrede en van alle deugde, sonder welke wie ook leef voor U as dood gereken word: Skenk dit terwille van u enigste Seun Jesus Christus. ℟. Amen.

ALMAGTIGE en ewige God, wat niks wat U gemaak het haat nie, en die sondes van almal wat boetvaardig is vergewe: Skep en maak in ons nuwe en berouvolle harte, sodat ons ons sondes waardiglik betreurend en ons ellende erkennend, van U, die God van alle barmhartigheid, volkome kwytskelding en vergifnis mag verkry; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Exodus 24. 12

TOE sê die Here vir Moses: Klim op die berg na My toe en vertoef daar, dat Ek jou die kliptafels kan gee en die wet en gebooie wat Ek geskryf het om hulle te onderrig. Hierop het Moses klaargemaak en Josua, sy dienaar. En Moses het op die berg van God geklim en vir die oudstes gesê: Wag hier vir ons tot ons na julle terugkom. En kyk, Aäron en Hur is by julle; wie regsake het, kan na hulle gaan. Toe Moses op die berg klim, het 'n wolk die berg oordek. En die heerlikheid van die Here het op die berg Sinai gebly, en die wolk het dit ses dae lank oordek. En op die sewende dag het Hy na Moses

geroep uit die wolk. En die verskyning van die Here se heerlikheid was in die oë van die kinders van Israel soos 'n verterende vuur op die top van die berg. En Moses het binne-in die wolk ingegaan en op die berg geklim. En Moses was op die berg veertig dae en veertig nagte.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 8. 5

NADAT Jesus in Kapérnaüm ingegaan het, kom daar 'n kaptein na Hom toe en smeek Hom en sê: Here, my kneg lê tuis verlam en hy ly hewige pyne. Daarop sê Jesus vir hom: Ek sal kom en hom gesond maak. En die kaptein antwoord en sê: Here, ek is nie werd dat U onder my dak inkom nie; maar spreek net 'n woord, en my kneg sal gesond word. Want ek is ook 'n man onder gesag, en ek het soldate onder my. En vir hierdie een sê ek: Gaan! en hy gaan; en vir 'n ander een: Kom! en hy kom; en vir my slaaf: Doen dit! en hy doen dit. Toe Jesus dit hoor, het Hy Hom verwonder en vir sy volgelinge gesê: Voorwaar Ek sê vir julle, selfs in Israel het Ek so 'n groot geloof nie gevind nie. Maar Ek sê vir julle dat baie sal kom van ooste en weste en saam met Abraham en Isak en Jakob sal aansit in die koninkryk van die hemele. Maar die kinders van die koninkryk sal uitgedryf word in die buitenste duisternis. Daar sal geween wees en gekners van die tande. Toe sê Jesus vir die kaptein: Gaan, en laat dit vir jou wees soos jy geglo het. En sy kneg het gesond geword in daardie uur.

## VRYDAG NA ASDAG

*Die Voorgebede*

O HERE, wat ons geleer het dat al ons dade sonder liefde niks werd is nie: Stuur u Heilige Gees, en stort in ons harte daardie uitnemende gawe van liefde, die ware band van vrede en van alle deugde, sonder welke wie ook leef voor U as dood gereken word: Skenk dit terwille van u enigste Seun Jesus Christus. ℟. Amen.

ALMAGTIGE en ewige God, wat niks wat U gemaak het haat nie, en die sondes van almal wat boetvaardig is vergewe: Skep en maak in ons nuwe en berouvolle harte, sodat ons ons sondes waardiglik betreurend en ons





ellende erkennende, van U, die God van alle barmhartigheid, volkome kwytskelding en vergifnis mag verkry; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* 1 Konings 19. 3

ELIA het hom klaargemaak en terwille van sy lewe weggegaan. En in Berséba in Juda aangekom, het hy sy dienaar daar laat agterbly; maar self het hy 'n dagreis ver die woestyn ingegaan en daar onder 'n besembos gaan sit en gewens dat hy mag sterwe. En hy sê: Dit is genoeg, neem nou my siel, Here, want ek is nie beter as my vaders nie. Daarop gaan hy lê en raak onder 'n besembos aan die slaap; en kyk, daar raak 'n engel hom aan en sê vir hom: Staan op, eet! Toe hy opkyk, was daar aan sy koppenent 'n broodkoek, op warm klippe gebak, en 'n kan water. En hy het geëet en gedrink en weer gaan lê. En die engel van die Here het weer vir die tweede maal gekom en hom aangeraak en gesê: Staan op, eet; anders is die pad vir jou te veel. Hy het toe opgestaan en geëet en gedrink en deur die krag van die voedsel veertig dae en veertig nagte lank geloop tot by die berg van God, Horeb.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 5. 43

JESUS het gesê, Julle het gehoor dat daar gesê is: Jy moet jou naaste liefhê en jou vyand moet jy haat. Maar Ek sê vir julle: Julle moet jul vyande liefhê; seën die wat vir julle vervloek, doen goed aan die wat vir julle haat, en bid vir die wat vir julle beledig en julle vervolg; sodat julle kinders kan word van julle Vader wat in die hemele is; want Hy laat sy son opgaan oor slegtes en goeies en Hy laat reën op regverdiges en onregverdiges. Want as julle liefhet die wat vir julle liefhet, watter loon het julle? Doen die tollenaars nie ook so nie? En as julle net jul broers groet, wat besonders doen julle dan? Doen die heidene nie ook so nie? Wees julle dan volmaak soos julle Vader in die hemele volmaak is. Pas op dat julle nie jul liefdadigheid voor die mense bewys om deur hulle gesien te word nie; anders het julle geen loon by julle Vader wat in die hemele is nie.

Wanneer jy dan liefdadigheid bewys moenie 'n trompet voor jou blaas soos die geveinsdes in die sinagoges en op

die strate doen, dat hulle deur die mense kan geëer word nie. Voorwaar Ek sê vir julle, hulle het hul loon weg. Maar jy, as jy liefdadigheid bewys, laat jou linkerhand nie weet wat jou regterhand doen nie, sodat jou liefdadigheid in die verborge kan wees; en jou Vader wat in die verborge sien, Hy sal jou in die openbaar vergelde.

En wanneer jy bid, moet jy nie wees soos die geveinsdes nie; want hulle hou daarvan om in die sinagoges en op die hoeke van die strate te staan en bid om deur die mense gesien te word. Voorwaar Ek sê vir julle dat hulle hul loon weg het. Maar jy, wanneer jy bid, gaan in jou binnekamer, sluit jou deur en bid jou Vader wat in die verborge is; en jou Vader wat in die verborge sien, sal jou in die openbaar vergelde.

## SATERDAG NA ASDAG

*Die Voorgebede*

O HERE, wat ons geleer het dat al ons dade sonder liefde niks werd is nie: Stuur u Heilige Gees, en stort in ons harte daardie uitnemende gawe van liefde, die ware band van vrede en van alle deugde, sonder welke wie ook leef voor U as dood gereken word: Skenk dit terwille van u enigste Seun Jesus Christus. ℟. Amen.

ALMAGTIGE en ewige God, wat niks wat U gemaak het haat nie, en die sondes van almal wat boetvaardig is vergewe: Skep en maak in ons nuwe en berouvolle harte, sodat ons ons sondes waardiglik betreurend en ons ellende erkennend, van U, die God van alle barmhartigheid, volkome kwytskelding en vergifnis mag verkry; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Jesaja 38. 1

IN dié dae het Hiskia dodelik siek geword; en die profeet Jesaja, die seun van Amos, het by hom gekom en vir hom gesê: So spreek die Here: Gee bevel aan jou huis, want jy sal sterwe en nie lewe nie. Toe draai Hiskia sy gesig na die muur en hy het tot die Here gebid en gesê: Ag, Here, dink tog daaraan dat ek voor u aangesig in waarheid en met 'n volkome hart gewandel het en gedoen het wat goed is in u oë. En Hiskia het bitterlik geween. Toe het die





woord van die Here tot Jesaja gekom en gesê: Gaan sê vir Hiskia: So spreek die Here, die God van jou vader Dawid: Ek het jou gebed gehoor, jou trane gesien; kyk, Ek sal vyftien jaar by jou dae byvoeg.

*Die Evangelie* H. Markus 6. 45

JESUS het sy dissipels gedwing om in die skuit te gaan en vooruit te vaar na die oorkant, na Betsáida, onderwyl Hy die skare sou wegstuur. En nadat Hy van hulle afskeid geneem het, het Hy na die berg gegaan om te bid. En toe dit aand geword het, was die skuit in die middel van die meer en Hy alleen op die land. En Hy het gesien dat hulle swaar kry met roei, want die wind was teen hulle. En omtrent die vierde nagwaak kom Hy na hulle toe, al wandelende op die meer. En Hy wou by hulle verbygaan. En toe hulle Hom op die meer sien loop, het hulle gemeen dat dit 'n spook was en hard uitgeskreeu; want hulle het Hom almal gesien en was ontsteld. Toe spreek Hy dadelik met hulle en sê vir hulle: Hou goeie moed, dit is Ek; moenie skrik nie. En Hy het by hulle in die skuit geklim, en die wind het gaan lê: en hulle was by hulleself uitermate verbaas en verwonderd. Want hulle het by die wonder van die brode nie verstandig geword nie, omdat hulle hart verhard was. En nadat hulle oorgevaar het, kom hulle aan by die land Gennésaret en lê daar aan wal. En toe hulle uit die skuit gaan, het die mense Hom dadelik herken, en hulle het in daardie hele omtrek rondgeloop en begin om die wat ongesteld was, op bedde rond te dra na die plek waar hulle hoor dat Hy is. En waar Hy ook al ingaan in dorpe of stede of buitewyke, het hulle die wat ongesteld was, op die markpleine neergesit en Hom gesmeek om al was dit maar die soom van sy kleed aan te raak; en almal wat Hom aangeraak het, is gered.

## MAANDAG NA DIE EERSTE SONDAG IN VASTYD

*Die Voorgebed*

O HEER, wat vir ons ontwil veertig dae en veertig nagte gevas het: Gee ons genadegawe om sodanige onthouding te oefen, dat ons, met onse vlees aan die Gees

onderworpe, altyd u goddelike beweginge in geregtigheid en ware heiligheid mag gehoorsaam, tot u eer en heerlikheid; wat met die Vader en die Heilige Gees leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* Eségiël 34. 11

SO sê die Here Here: Kyk, hier is Ek, en Ek sal na my skape vra en vir hulle sorg. Soos 'n herder vir sy trop skape sorg op die dag as hy onder sy verspreide skape is, so sal Ek vir my skape sorg; en Ek sal hulle red uit al die plekke waarheen hulle verstrooi is, op die dag van wolke en donkerheid. En Ek sal hulle uitlei uit die volke en versamel uit die lande en hulle bring in hul land; en Ek sal hulle oppas op die berge van Israel, in die klowe en in al die bewoonbare plekke van die land. Op 'n goeie weiveld sal Ek hulle oppas, en op die hoë berge van Israel sal hulle lêplek wees. Daar sal hulle lê op 'n goeie plek en wei in 'n geil weiveld op die berge van Israel. Ek self sal my skape oppas, en Ek self sal hulle laat lê en rus, spreek die Here Here. Die wat verlore is, sal Ek soek en wat weggedryf is, sal Ek terugbring en wat gebroke is, sal Ek verbind en die siekes sal Ek versterk.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 25. 31

JESUS het gesê, Wanneer die Seun van die mens kom in sy heerlikheid en al die heilige engele saam met Hom, dan sal Hy op sy heerlike troon sit; en voor Hom sal al die nasies bymekaargebring word en Hy sal hulle van mekaar afskei soos die skaapwagter die skape van die bokke afskei; en Hy sal die skape aan sy regterhand en die bokke aan sy linkerhand sit. Dan sal die Koning vir die wat aan sy regterhand is, sê: Kom, julle geseëndes van my Vader, beërf die koninkryk wat vir julle toeberei is van die grondlegging van die wêreld af. Want Ek het honger gehad, en julle het My iets gegee om te eet; Ek het dors gehad, en julle het My iets gegee om te drink; Ek was 'n vreemdeling en julle het My herberg gegee; Ek was nakend, en julle het My geklee; Ek was siek, en julle het My besoek; In die gevangenis was Ek, en julle het na My gekom. Dan sal die regverdiges Hom antwoord en sê: Here, wanneer





het ons U honger gesien en gevoed; of dors, en iets gegee om te drink? En wanneer het ons U 'n vreemdeling gesien en herberg gegee; of nakend, en geklee? En wanneer het ons U siek gesien of in die gevangenis, en na U gekom? En die Koning sal antwoord en vir hulle sê: Voorwaar Ek sê vir julle, vir sover julle dit gedoen het aan een van die geringstes van hierdie broeders van My het julle aan My gedoen. Dan sal Hy ook vir dié aan sy linkerhand sê: Gaan weg van My af, julle vervloektes, in die ewige vuur wat berei is vir die duiwel en sy engele. Want Ek het honger gehad, en julle het My niks gegee om te eet nie; Ek het dors gehad, en julle het My niks gegee om te drink nie. Ek was 'n vreemdeling, en julle het vir My nie herberg gegee nie; nakend en julle het My nie geklee nie; siek en in die gevangenis, en julle het My nie besoek nie. Dan sal hulle Hom ook antwoord en sê: Here, wanneer het ons U honger gesien of dors of 'n vreemdeling of nakend of siek of in die gevangenis, en U nie gedien nie? Dan sal Hy hulle antwoord en sê: Voorwaar Ek sê vir julle, vir sover julle dit nie gedoen het aan een van hierdie geringstes nie, het julle dit aan My ook nie gedoen nie. En hulle sal weggaan in die ewige straf, maar die regverdiges in die ewige lewe.

## DINSDAG NA DIE EERSTE SONDAG IN VASTYD

*Die Voorgebed*

O HEER, wat vir ons ontwil veertig dae an veertig nagte gevas het: Gee ons genadegawe om sodanige onthouding te oefen, dat ons, met onse vlees aan die Gees onderworpe, altyd u goddelike beweginge in geregtigheid en ware heiligheid mag gehoorsaam, tot u eer en heerlikheid; wat met die Vader en die Heilige Gees leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* Jesaja 55. 6

SOEK die Here terwyl Hy nog te vinde is; roep Hom aan terwyl Hy naby is. Laat die goddelose sy weg verlaat en die kwaaddoener sy gedagtes; en laat hy hom tot die Here bekeer, dan sal Hy hom barmhartig wees; en

tot onse God, want Hy vergeef menigvuldiglik. Want my gedagtes is nie julle gedagtes nie, en julle weë is nie my weë nie, spreek die Here. Want soos die hemel hoër is as die aarde, so is my weë hoër as julle weë en my gedagtes as julle gedagtes. Want soos die reën en die sneeu van die hemel neerdaal en daarheen nie terugkeer nie, maar die aarde deurvogtig en maak dat dit voortbring en uitspruit en saad gee aan die saaier en brood aan die eter; so sal my woord wees wat uit my mond uitgaan: dit sal nie leeg na My terugkeer nie, maar doen wat My behaag en voorspoedig wees in alles waartoe Ek dit stuur.

*Die Evangelie* H. Mattheüs 21. 10

TOE Jesus in Jerusalem inkom, raak die hele stad in opskudding en sê: Wie is hierdie man? En die skare sê: Dit is Jesus, die profeet van Násaret in Galiléa. En Jesus het in die tempel van God ingegaan en almal wat verkoop en koop in die tempel, uitgejaag en die tafels van die geldwisselaars en die stoele van die duiweverkopers omgegooi. En Hy sê vir hulle: Daar is geskrywe: My huis moet 'n huis van gebed genoem word. Maar julle het dit 'n rowerspelonk gemaak. En daar het blindes en kreupeles na Hom gekom in die tempel, en Hy het hulle gesond gemaak. En toe die owerpriesters en skrifgeleerdes die wonders sien wat Hy gedoen het, en die kinders wat in die tempel uitroep en sê: Hosanna vir die Seun van Dawid! was hulle verontwaardig en sê vir Hom: Hoor U wat hulle daar sê? En Jesus antwoord hulle: Ja, het julle nooit gelees: Uit die mond van klein kinders en suiglinge het U vir U lof berei nie?

## WOENSDAG NA DIE EERSTE SONDAG IN VASTYD
## KWATEMPERDAG

*Die Voorgebed*

O HEER, wat vir ons ontwil veertig dae en veertig nagte gevas het: Gee ons genadegawe om sodanige onthouding te oefen, dat ons, met onse vlees aan die Gees onderworpe, altyd u goddelike beweginge in geregtigheid





en ware heiligheid mag gehoorsaam, tot u eer en heerlikheid; wat met die Vader en die Heilige Gees leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Een van die Voorgebede wat vir die Kwatemperdae* (No. 8) *vasgestel is, moet die Voorgebed van die Dag volg.*

*Die Les* Jesaja 58. 1

ROEP uit die keel, hou nie terug nie, verhef jou stem soos 'n basuin! En verkondig aan my volk hulle oortreding en aan die huis van Jakob hulle sondes. En tog soek hulle My dag vir dag en het 'n behae in die kennis van my weë! Soos 'n nasie wat geregtigheid doen en die reg van sy God nie verlaat nie, vra hulle My na die regverdige verordeninge; hulle het 'n behae in die toenadering tot God. Waarom vas ons, en U sien dit nie? Waarom kwel ons ons siel, en U weet dit nie? Kyk, op die dag as julle vas, soek julle geleentheid om besigheid te doen, en julle jaag al jul arbeiders aan. Kyk, om te twis en te kyf vas julle, en om te slaan met misdadige vuis; julle vas nie nou om julle stem in die hoogte te laat hoor nie. Is dit die vas wat Ek verkies, die dag as die mens sy siel gaan kwel: dat hy sy hoof buig soos 'n biesie, en sak en as uitsprei om sy bed te wees? Noem jy dit vas en 'n dag wat die Here welgevallig is? Is dit nie die vas wat Ek verkies nie: dat julle losmaak die goddelose bande, dat julle afhaal die stroppe van die juk en vry laat weggaan die verdruktes en elke juk stukkend breek? Is dit nie dat jy jou brood breek vir hom wat honger het en ellendiges, swerwelinge in die huis inbring nie? As jy een nakend sien, dat jy hom aantrek, en jou vir jou eie vlees nie verberg nie? Dan sal jou lig deurbreek soos die dageraad en jou genesing skielik uitspruit; en jou geregtigheid sal voor jou uit gaan, die heerlikheid van die Here jou agterhoede wees. Dan sal jy roep, en die Here sal antwoord; jy sal skreeu om hulp, en Hy sal sê: Hier is Ek!

*Die Evangelie* H. Mattheüs 12. 38

SOMMIGE van die skrifgeleerdes en Fariseërs spreek en sê: Meester, ons wil graag 'n teken van U sien. Maar Jesus antwoord en sê vir hulle: 'n Slegte en oorspelige

Soos 'n skaap is Hy gelei om geslag te word,
En soos 'n lam wat stom is voor die een wat hom skeer,
So maak Hy sy mond nie oop nie.
In sy vernedering is sy oordeel weggeneem,
En wie sal sy geslag beskrywe?
Want sy lewe word van die aarde weggeneem.

En die hofdienaar antwoord en sê vir Filippus: Ek bid jou, van wie sê die profeet dit, van homself of van iemand anders? En Filippus het sy mond geopen en van hierdie Skrif af begin en die evangelie van Jesus aan hom verkondig. En terwyl hulle voortreis op die pad, kom hulle by water; en die hofdienaar sê vir hom: Daar is water wat verhinder my om gedoop te word? En hy het beveel dat die wa moes stilhou; en hulle het altwee afgeklim in die water, Filippus en die hofdienaar; en hy het hom gedoop. En toe hulle uit die water opklim, het die Gees van die Here Filippus skielik weggevoer, en die hofdienaar het hom nie meer gesien nie, want hy het sy weg met blydskap gereis. Maar Filippus is in Asdod gevind. En hy het die land deurgegaan en die evangelie verkondig in al stede, totdat hy in Cesaréa gekom het.

*Die Evangelie* H. Johannes 21. 1

JESUS het weer aan sy dissipels verskyn by die meer van Tibérias, en Hy het só verskyn: Daar was bymekaar Simon Petrus en Thomas, wat Dídimus genoem word, en Natánael van Kana in Galiléa en die seuns van Sebedéüs en twee ander van sy dissipels. Simon Petrus sê vir hulle: Ek gaan vis vang. Hulle sê vir hom: Ons gaan ook saam met jou. En hulle het uitgegaan en dadelik in die skuit geklim, en in daardie nag het hulle niks gevang nie. En toe dit al dag geword het, staan Jesus op die strand; maar die dissipels het nie geweet dat dit Jesus was nie. En Jesus sê vir hulle: My kinders, het julle nie 'n stukkie om te eet nie? Hulle antwoord Hom: Nee. En Hy sê vir hulle: Gooi die net aan die regterkant van die skuit, en julle sal kry. Hulle het toe gegooi en deur die menigte van visse was hulle nie meer in staat om dit te trek nie. Daarop sê die dissipel—die een vir wie Jesus liefgehad het—vir





Petrus: Dit is die Here! En toe Simon Petrus hoor dat dit die Here is, gord hy sy bo-kleed om—want hy was nakend—en werp homself in die meer. Maar die ander dissipels het met die skuitjie gekom en die net met die visse gesleep; want hulle was nie ver van die land nie, maar omtrent twee honderd el. En toe hulle geland het, sien hulle 'n koolvuur en vis daarop lê, en brood. Jesus sê vir hulle: Bring van die visse wat julle nou gevang het. Simon Petrus het in die skuit geklim en die net op die land getrek, vol groot visse, honderd drie en vyftig in getal; en alhoewel daar so baie was, het die net nie geskeur nie. Jesus sê vir hulle: Kom eet! En niemand van die dissipels het gewaag om Hom te vra: Wie is U nie? omdat hulle wis dat dit die Here was. En Jesus het gekom en die brood geneem en dit aan hulle gegee, en so ook die vis. Dit was al die derde keer dat Jesus aan sy dissipels verskyn het nadat Hy opgestaan het uit die dode.

## VRYDAG IN PAASWEEK

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat die dood deur u eniggebore Seun Jesus Christus oorwin het, en vir ons die poort van die ewige lewe oopgemaak het: Ons smeek U ootmoedig, dat soos U deur u besondere voorlopende genadegawe in ons gedagtes goeie begeertes laat opkom, ons met u voortdurende hulp hulle tot goeie gevolg ten uitvoer mag bring; deur Jesus Christus onse Heer, wat leef en regeer, met U en die Heilige Gees, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 H. Petrus 3. 18

CHRISTUS het ook eenmaal vir die sondes gely, Hy die Regverdige vir die onregverdiges, om ons tot God te bring—Hy wat wel doodgemaak is na die vlees, maar lewendig gemaak deur die Gees; waarin Hy ook heengegaan en vir die geeste in die gevangenis gepreek het, wat eertyds ongehoorsaam was toe die lankmoedigheid van God eenmaal gewag het in die dae van Noag, onderwyl die ark vervaardig is, waarin weinig, dit is, agt siele deur water heen gered is; waarvan die teëbeeld, die doop, ons nou

ook red, nie as 'n aflegging van die vuilheid van die vlees nie, maar as 'n vraag aan God om 'n goeie gewete—deur die opstanding van Jesus Christus wat heengegaan het na die hemel en aan die regterhand van God is, nadat engele en magte en kragte aan Hom onderwerp is.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 28. 16

DIE elf dissipels het gegaan na Galiléa, na die berg waar Jesus hulle bestel het. En toe hulle Hom sien, het hulle Hom aanbid; maar sommige het getwyfel. En Jesus het nadergekom en met hulle gespreek en gesê: Aan My is gegee alle mag in hemel en op aarde. Gaan dan heen, maak dissipels van al die nasies, en doop hulle in die Naam van die Vader en die Seun en die Heilige Gees; en leer hulle om alles te onderhou wat Ek julle beveel het. En kyk, Ek is met julle al die dae tot aan die voleinding van die wêreld.

## SATERDAG IN PAASWEEK

### *Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat die dood deur u eniggebore Seun Jesus Christus oorwin het, en vir ons die poort van die ewige lewe oopgemaak het; Ons smeek U ootmoedig, dat soos U deur u besondere voorlopende genadegawe in ons gedagtes goeie begeertes laat opkom, ons met u voortdurende hulp hulle tot goeie gevolg ten uitvoer mag bring; deur Jesus Christus onse Heer, wat leef en regeer, met U en die Heilige Gees, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 H. Petrus 2. 1

LÊ dan af alle boosheid en alle bedrog en geveinsdheid en afguns en alle kwaadpratery; en verlang sterk soos pasgebore kindertjies na die onvervalste melk van die woord, dat julle daardeur kan opgroei, as julle tenminste gesmaak het dat die Here goedertieren is. Kom na Hom toe, die lewende steen wat deur die mense wel verwerp is, maar by God uitverkore en kosbaar is; en laat julle ook soos lewende stene opbou, soos 'n geestelike huis, 'n





heilige priesterdom, om geestelike offers te bring wat aan God welgevallig is deur Jesus Christus. Daarom staan dit ook in die Skrif:

> Kyk, Ek lê in Sion 'n uitverkore en kosbare hoeksteen,
> En die wat in Hom glo sal nooit beskaam word nie.

Vir julle dan wat glo, is Hy kosbaar; maar vir die ongelowiges geld die woord:

> Die steen wat die bouers verwerp het,
> Dit het 'n hoeksteen geword;

en,

> 'n Steen van aanstoot en 'n rots van struikeling,

vir dié wat hulle daarteen stamp, omdat hulle aan die woord ongehoorsaam is, waarvoor hulle ook bestem is. Maar julle is 'n uitverkore geslag, 'n koninklike priesterdom, 'n heilige volk, 'n volk as eiendom verkry, om te verkondig die deugde van Hom wat julle uit die duisternis geroep het tot sy wonderbare lig—julle wat vroeër geen volk was nie, maar nou die volk van God is; aan wie toe geen barmhartigheid bewys is nie, maar nou bewys is.

*Die Evangelie* H. Johannes 20. 24

THOMAS wat genoem word Dídimus, een van die twaalf, was nie saam met hulle toe Jesus gekom het nie. Die ander dissipels sê toe vir hom: Ons het die Here gesien! Maar hy het vir hulle gesê: As ek nie in sy hande die merk van die spykers sien en my vinger steek in die merk van die spykers en my hand in sy sy steek nie, sal ek nooit glo nie.

En agt dae daarna was sy dissipels weer binne, en Thomas saam met hulle. En Jesus het gekom terwyl die deure gesluit was en het onder hulle gestaan en gesê: Vrede vir julle! Daarna sê Hy vir Thomas: Bring jou vinger hier, en kyk na my hande; en bring jou hand en steek dit in my sy; en moenie ongelowig wees nie, maar gelowig. En Thomas antwoord en sê vir Hom: My Here en my God! Jesus sê vir hom: Omdat jy My gesien het, Thomas, het jy geglo; salig is die wat nie gesien het nie en tog geglo het.

Nog baie ander tekens het Jesus voor sy dissipels gedoen wat in hierdie boek nie beskrywe is nie; maar hierdie is beskrywe, dat julle kan glo dat Jesus die Christus is, die Seun van God; en dat julle deur te glo die lewe kan hê in sy Naam.

## HEMELVAARTSVOORAAND

### *Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE God, wat ons deur u heilige Apostel onderrig het om ons liefde op die hoër dinge te vestig: Skenk dat ons so in hierdie lewe mag arbei dat ons altyd gedagtig mag wees aan ons burgerskap in daardie hemelse plekke waarheen ons Saligmaker Christus voorgegaan is; aan wie met U, o Vader, en U, o Heilige Gees, sy alle eer en heerlikheid, in alle ewigheid: ℟. Amen.

### *Die Sendbrief* Hebreërs 5. 5

CHRISTUS het ook Homself nie verheerlik om Hoëpriester te word nie, maar Hy het Hom verheerlik wat vir Hom gesê het:

U is my Seun,
Vandag het Ek U gegenereer.

Soos Hy ook op 'n ander plek sê:

U is priester vir ewig
Volgens die orde van Melgisédek.

Hy wat in die dae van sy vlees gebede en smekinge met sterke geroep en trane aan Hóm geoffer het wat Hom uit die dood kon red, en ook verhoor is uit die angs—Hy, al was Hy die Seun, het gehoorsaamheid geleer uit wat Hy gely het; en nadat Hy volmaak is, het Hy vir almal wat Hom gehoorsaam is, 'n Bewerker van ewige verlossing geword.

### *Die Evangelie* H. Johannes 17. 1

JESUS het sy oë na die hemel opgehef en gesê: Vader, die uur het gekom; verheerlik u Seun, sodat u Seun U ook kan verheerlik—soos U Hom mag oor alle vlees gegee het, sodat Hy aan almal wat U Hom gegee het, die ewige





lewe kan gee. En dit is die ewige lewe, dat hulle U ken, die enige waaragtige God, en Jesus Christus wat U gestuur het. Ek het U verheerlik op die aarde. Die werk wat U My gegee het om te doen, het Ek volbring. En nou, Vader, verheerlik My by Uself met die heerlikheid wat Ek by U gehad het voordat die wêreld daar was. Ek het u Naam geopenbaar aan die mense wat U My uit die wêreld gegee het. Hulle het aan U behoort, en U het hulle aan My gegee, en hulle het u woord bewaar. Nou weet hulle dat alles wat U My gegee het, van U kom. Want die woorde wat U My gegee het, het Ek aan hulle gegee; en hulle het dit ontvang en waarlik erken dat Ek van U uitgegaan het, en hulle het geglo dat U My gestuur het. Ek bid vir hulle; Ek bid nie vir die wêreld nie, maar vir die wat U My gegee het, omdat hulle aan U behoort. En alles wat myne is, is uwe; en wat uwe is, is myne; en Ek is in hulle verheerlik. En Ek is nie meer in die wêreld nie, maar hulle is in die wêreld; en Ek kom na U toe.

## PINKSTERVOORAAND

### *Die Voorgebed*

O GOD die Koning van heerlikheid, wat u enigste Seun Jesus Christus met grote triomf tot u koninkryk in die hemel verhef het: Ons smeek U laat ons nie sonder troos bly nie: maar stuur ons u Heilige Gees om ons te vertroos, en ons tot dieselfde plek te verhef waarheen ons Saligmaker Christus voorgegaan is; wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid.
℟. Amen.

### *Die Les* Handelinge 19. 1

DIT het gebeur dat, terwyl Apollos in Korinthe was, Paulus die boonste landstreke deurgereis en in Efese gekom het; en daar het hy sommige dissipels gevind en hulle gevra: Het julle die Heilige Gees ontvang toe julle gelowig geword het? En hulle antwoord hom: Ons het nie eens gehoor dat daar 'n Heilige Gees is nie. En hy vra hulle: Met watter doop is julle dan gedoop? En hulle antwoord: Met die doop van Johannes. Daarop sê

Paulus: Johannes het met die doop van bekering gedoop en vir die volk gesê dat hulle moes glo in die Een wat ná hom kom, dit is in Christus Jesus. En toe hulle dit hoor, is hulle gedoop in die Naam van die Here Jesus. En Paulus het hulle die hande opgelê, en die Heilige Gees het op hulle gekom, en hulle het met tale gespreek en geprofeteer. En altesaam was hulle omtrent twaalf manne. En hy het in die sinagoge ingegaan en vrymoediglik drie maande lank deur samesprekinge met hulle geredeneer en hulle probeer oortuig van die dinge wat die koninkryk van God aangaan.

*Die Evangelie* H. Johannes 14. 15

JESUS het aan sy dissipels gesê, As julle My liefhet, sal julle my gebooie bewaar. En Ek sal die Vader bid, en Hy sal julle 'n ander Trooster gee om by julle te bly tot in ewigheid—die Gees van die waarheid wat die wêreld nie kan ontvang nie, omdat dit Hom nie sien en Hom nie ken nie; maar julle ken Hom, omdat Hy by julle bly en in julle sal wees. Ek sal julle nie as wese agterlaat nie; Ek kom weer na julle toe. Nog 'n klein tydjie, en die wêreld sien My nie meer nie; maar julle sien My, omdat Ek lewe en julle sal lewe. In dié dag sal julle weet dat Ek in my Vader is, en julle in My, en Ek in julle. Wie my gebooie het en dié bewaar, hy is dit wat My liefhet; en wie My liefhet, hóm sal my Vader liefhê, en Ek sal hom liefhê en My aan hom openbaar.

## MAANDAG IN PINKSTERWEEK

*Die Voorgebed*

GOD, wat soos op hierdie tyd die harte van u gelowige volk onderrig het, deur aan hulle die lig van u Heilige Gees te stuur: Verleen ons om deur dieselfde Gees 'n gesonde oordeel in alle dinge te hê, en ons altyddeur in sy heilige vertroosting te verheug; deur die verdienste van Christus Jesus onse Saligmaker, wat leef en regeer met U, in die eenheid van dieselfde Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.





*Die Les* Handelinge 10. 34

PETRUS het sy mond oopgemaak en gesê: Ek sien waarlik dat God geen aannemer van die persoon is nie, maar dat in elke nasie die een wat Hom vrees en geregtigheid doen, Hom welgevallig is. Dit is die woord wat Hy gestuur het aan die kinders van Israel toe Hy die evangelie van vrede verkondig het deur Jesus Christus—Hy is die Here van almal. Julle weet van die saak wat deur die hele Judéa gebeur het en van Galiléa af begin het, ná die doop wat Johannes gepreek het, met betrekking tot Jesus van Násaret, hoe God Hom gesalf het met die Heilige Gees en met krag. Hy het die land deurgegaan, goed gedoen en almal genees wat onder die mag van die duiwel was, omdat God met Hom was. En ons is getuie van alles wat Hy gedoen het in die Joodse land en in Jerusalem. En hulle het Hom omgebring deur Hom aan 'n kruishout op te hang. Hom het God opgewek op die derde dag en beskik dat Hy sou verskyn nie aan die hele volk nie, maar aan getuie wat deur God vantevore verkies was, aan ons wat met Hom saam geëet en gedrink het nadat Hy uit die dode opgestaan het. En Hy het aan ons bevel gegee om vir die volk te preek en met krag te betuig dat dit Hy is wat deur God bestem is as Regter van lewende en dode. Aangaande Hom getuig al die profete dat elkeen wat in Hom glo, vergifnis van sondes deur sy Naam ontvang.

*Die Evangelie* H. Johannes 3. 16

WANT so lief het God die wêreld gehad, dat Hy sy eniggebore Seun gegee het, sodat elkeen wat in Hom glo, nie verlore mag gaan nie, maar die ewige lewe kan hê. Want God het sy Seun in die wêreld gestuur nie om die wêreld te oordeel nie, maar dat die wêreld deur Hom gered kan word. Hy wat in Hom glo, word nie geoordeel nie; maar hy wat nie glo nie, is alreeds geoordeel, omdat hy nie geglo het in die Naam van die eniggebore Seun van God nie. En dit is die oordeel, dat die lig in die wêreld gekom het, en die mense het die duisternis liewer gehad as die lig; want hulle werke was boos. Want elkeen wat kwaad doen, haat die lig en kom nie na die lig nie, dat sy werke nie bestraf kan word nie. Maar hy wat die waarheid doen,

kom na die lig, sodat sy werke openbaar kan word, dat hulle in God gedoen is.

## DINSDAG IN PINKSTERWEEK

*Die Voorgebed*

GOD, wat soos op hierdie tyd die harte van u gelowige volk onderrig het, deur aan hulle die lig van u Heilige Gees te stuur: Verleen ons om deur dieselfde Gees 'n gesonde oordeel in alle dinge te hê, en ons altyddeur in sy heilige vertroosting te verheug; deur die verdienste van Christus Jesus onse Saligmaker, wat leef en regeer met U, in die eenheid van dieselfde Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* Handelinge 8. 14

TOE die apostels in Jerusalem hoor dat Samaria die woord van God aangeneem het, het hulle Petrus en Johannes na hulle gestuur. Hulle het afgekom en vir hulle gebid, dat hulle die Heilige Gees mag ontvang (want Hy het toe nog op niemand van hulle geval nie, maar hulle was net gedoop in die Naam van die Here Jesus). Hulle het hul toe die hande opgelê, en hulle het die Heilige Gees ontvang.

*Die Evangelie* H. Johannes 10. 1

JESUS het gesê, Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, wie nie deur die deur ingaan in die skaapstal nie, maar van 'n ander kant af inklim, hy is 'n dief en 'n rower. Maar hy wat deur die deur ingaan, is 'n herder van die skape. Vir hom maak die deurwagter oop, en die skape luister na sy stem; en hy roep sy eie skape op hulle naam en lei hulle uit. En wanneer hy sy eie skape uitgebring het, loop hy voor hulle uit; en die skape volg hom, omdat hulle sy stem ken. Hulle sal 'n vreemde nooit volg nie, maar van hom wegvlug, omdat hulle die stem van die vreemdes nie ken nie. Hierdie gelykenis het Jesus vir die Fariseërs vertel; maar hulle het nie verstaan wat dit was wat Hy aan hulle gesê het nie.

Jesus het dan weer vir hulle gesê: Voorwaar, voorwaar





Ek sê vir julle, Ek is die deur van die skape. Almal wat voor My gekom het, is diewe en rowers; maar die skape het nie na hulle geluister nie. Ek is die deur; as iemand deur My ingaan, sal hy gered word, en hy sal ingaan en uitgaan en weiding vind. Die dief kom net om te steel en te slag en te verwoes. Ek het gekom, dat hulle lewe en oorvloed kan hê.

## WOENSDAG IN PINKSTERWEEK
## KWATEMPERDAG

*Die Voorgebed*

GOD, wat soos op hierdie tyd die harte van u gelowige volk onderrig het, deur aan hulle die lig van u Heilige Gees te stuur: Verleen ons om deur dieselfde Gees 'n gesonde oordeel in alle dinge te hê, en ons altyddeur in sy heilige vertroosting te verheug; deur die verdienste van Christus Jesus onse Saligmaker, wat leef en regeer met U, in die eenheid van dieselfde Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Een van die Voorgebede wat vir die Kwatemperdae (No. 8) vasgestel is, moet die Voorgebed van die Dag volg.*

*Die Les* Handelinge 2. 14

PETRUS het opgestaan met die elf en sy stem verhef en hulle toegespreek: Joodse manne en almal wat in Jerusalem woon, dit moet julle weet, en luister na my woorde; hierdie mense is tog nie dronk soos julle dink nie, want dit is nog maar nege uur in die môre. Maar dit is wat deur die profeet Joël gespreek is:

En in die laaste dae, sê God,
Sal Ek van my Gees uitstort op alle vlees,
En julle seuns en julle dogters sal profeteer,
En julle jongelinge sal gesigte sien,
En julle ou mense sal drome droom
En ook op my diensknegte en diensmaagde
Sal Ek in dié dae van my Gees uitstort, en hulle sal profeteer.
En Ek sal wonders gee bo in die hemel
En tekens onder op die aarde,

Bloed en vuur en rookdamp.
Die son sal verander in duisternis
En die maan in bloed
Voordat die grote en deurlugtige dag van die Here kom.
En elkeen wat die Naam van die Here aanroep, sal gered word.

*Die Evangelie* H. Johannes 6. 44

JESUS het aan die Jode gesê, Niemand kan na My toe kom as die Vader wat My gestuur het, hom nie trek nie; en Ek sal hom opwek in die laaste dag. Dit is geskrywe in die Profete: En hulle sal almal deur God geleer wees. Elkeen dan wat dit van die Vader gehoor en geleer het, kom na My toe. Nie dat iemand die Vader gesien het nie, behalwe Hy wat van God kom; Hy het die Vader gesien. Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, wie in My glo, het die ewige lewe. Ek is die brood van die lewe. Julle vaders het die manna in die woestyn geëet en het gesterwe. Dit is die brood wat uit die hemel neerdaal, sodat iemand daarvan kan eet en nie sterwe nie. Ek is die lewende brood wat uit die hemel neergedaal het. As iemand van hierdie brood eet, sal hy lewe tot in ewigheid. En die brood wat Ek sal gee, is my vlees wat Ek vir die lewe van die wêreld sal gee.

## DONDERDAG IN PINKSTERWEEK

*Die Voorgebed*

GOD, wat soos op hierdie tyd die harte van u gelowige volk onderrig het, deur aan hulle die lig van u Heilige Gees te stuur: Verleen ons om deur dieselfde Gees 'n gesonde oordeel in alle dinge te hê, en ons altyddeur in sy heilige vertroosting te verheug; deur die verdienste van Christus Jesus onse Saligmaker, wat leef en regeer met U, in die eenheid van dieselfde Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* Handelinge 2. 22

ISRAELIETE, luister na hierdie woorde! Jesus, die Nasaréner, 'n man deur God vir julle aangewys met





kragte en wonders en tekens wat God deur Hom onder julle gedoen het, soos julle ook self weet—Hom wat deur die bepaalde raad en voorkennis van God oorgelewer is, het julle deur die hande van goddelose manne geneem en gekruisig en omgebring; Hom het God opgewek, nadat Hy die smarte van die dood ontbind het, omdat dit onmoontlik was dat Hy daardeur vasgehou sou word. Want Dawid sê van Hom:

Ek het die Here altyddeur voor My gesien,
Want Hy is aan my regterhand, dat Ek nie sou wankel nie.
Daarom is my hart bly en my tong juig,
Ja, ook sal my vlees nog rus in hoop.
Want U sal my siel aan die doderyk nie oorlaat
Of u Heilige oorgee om verderwing te sien nie.
U het My die weë van die lewe bekend gemaak,
U sal My vervul met vreugde by u aangesig.

*Die Evangelie* H. Lukas 9. 1

JESUS het sy twaalf dissipels saamgeroep en aan hulle krag en mag gegee oor al die duiwels en om siektes te genees. En Hy het hulle uitgestuur om die koninkryk van God te verkondig en die siekes gesond te maak, en vir hulle gesê: Neem niks vir die pad nie, geen stokke of knapsak of brood of geld nie, en geeneen van julle moet twee kledingstukke hê nie. En in watter huis julle ook mag ingaan, bly dáár en gaan dáárvandaan weg. En almal wat julle nie ontvang nie—as julle van daardie stad weggaan, skud selfs die stof van julle voete af tot 'n getuienis teen hulle. En hulle het uitgegaan en dorp vir dorp deurgegaan en orals die evangelie verkondig en siekes gesond gemaak.

## VRYDAG IN PINKSTERWEEK
## KWATEMPERDAG

*Die Voorgebed*

GOD, wat soos op hierdie tyd die harte van u gelowige volk onderrig het, deur aan hulle die lig van u Heilige Gees te stuur: Verleen ons om deur dieselfde Gees 'n gesonde oordeel in alle dinge te hê, en ons altyddeur in sy

heilige vertroosting te verheug; deur die verdienste van Christus Jesus onse Saligmaker, wat leef en regeer met U, in die eenheid van dieselfde Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Een van die Voorgebede wat vir die Kwatemperdae* (No. 8) *vasgestel is, moet die Voorgebed van die Dag volg.*

*Die Les* Handelinge 8. 5

FILIPPUS het afgekom in 'n stad van Samaria en Christus vir hulle gepreek. En die skare het eendragtig ag gegee op die woorde van Filippus toe hulle hoor en sien die tekens wat hy doen. Want uit baie van die wat onreine geeste gehad het, het die geeste uitgegaan terwyl hulle met 'n groot stem skreeu; en baie wat lam en kreupel was, het gesond geword. En daar was groot blydskap in daardie stad.

*Die Evangelie* H. Lukas 5. 17

OP een van dié dae was Jesus besig om te leer; en Fariseërs en wetgeleerdes wat gekom het uit elke dorp van Galiléa en Judéa en uit Jerusalem, het daar gesit, en daar was krag van die Here om hulle gesond te maak. En daar het manne 'n mens wat verlamd was op 'n bed gebring, en hulle het probeer om hom in te bring en voor Hom neer te sit. En toe hulle vanweë die skare geen kans sien om hom in te bring nie, klim hulle op die dak en laat hom met die bed afsak deur die panne tussen die mense in en voor Jesus. En toe Hy hulle geloof sien, sê Hy vir hom: Mens, jou sondes is jou vergewe. En die skrifgeleerdes en die Fariseërs het begin redeneer en sê: Wie is Hy wat so godslasterlik praat? Wie kan sondes vergewe behalwe God alleen? Maar Jesus het hulle redeneringe gemerk, en Hy antwoord en sê vir hulle: Wat redeneer julle in jul harte? Wat is makliker, om te sê: Jou sondes is jou vergewe; of om te sê: Staan op en loop? Maar dat julle kan weet dat die Seun van die mens mag het om op aarde sondes te vergewe—sê Hy vir die verlamde man: Ek sê vir jou, staan op, neem jou bed op en gaan na jou huis toe. Hy staan toe onmiddellik voor hulle op, neem die bed op waar hy op gelê het, en gaan na sy huis terwyl hy God verheerlik. En verbasing het almal aangegryp, en





hulle het God verheerlik en is met vrees vervul en het gesê: Ons het vandag ongelooflike dinge gesien.

## SATERDAG IN PINKSTERWEEK
## KWATEMPER DAG

*Die Voorgebed*

GOD, wat soos op hierdie tyd die harte van u gelowige volk onderrig het, deur aan hulle die lig van u Heilige Gees te stuur: Verleen ons om deur dieselfde Gees 'n gesonde oordeel in alle dinge te hê, en ons altyddeur in sy heilige vertroosting te verheug; deur die verdienste van Christus Jesus onse Saligmaker, wat leef en regeer met U, in die eenheid van dieselfde Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Een van die Voorgebede wat vir die Kwatemperdae* (No. 8) *vasgestel is, moe die Voorgebed van die Dag volg.*

*Die Les* Handelinge 13. 44

OP die volgende sabbat het byna die hele stad bymekaargekom om die woord van God te hoor. Maar toe die Jode die skare sien, is hulle met nydigheid vervul en het met lasterlike woorde weerspreek wat deur Paulus gesê is. Maar Paulus en Bárnabas het vryuit gespreek en gesê: Dit was noodsaaklik dat die woord van God aan julle eers moet verkondig word. Aangesien julle dit egter verwerp en julleself die ewige lewe nie werd ag nie—kyk, ons wend ons tot die heidene. Want so het die Here aan ons bevel gegee:

Ek het U 'n lig van die nasies gemaak,
Sodat U 'n verlossing sal wees tot aan die einde van die aarde.

En toe die heidene dit hoor, was hulle bly; en hulle het die woord van die Here geprys; en daar het gelowig geword almal wat verordineer was tot die ewige lewe. En die woord van die Here is deur die hele land versprei. Maar die Jode het die godsdienstige en aansienlike vroue en die vernaamste mense van die stad opgehits en teen Paulus en Bárnabas 'n vervolging in die lewe geroep en hulle buite hul gebied verdryf. Toe het hulle die stof van

hul voete teen hulle afgeskud en na Ikónium gegaan. En die dissipels is vervul met blydskap en met die Heilige Gees.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 20. 29

TOE hulle uit Jérigo uitgaan, het 'n groot menigte Jesus gevolg. En daar het twee blindes langs die pad gesit; en toe hulle hoor dat Jesus verbygaan, roep hulle uit en sê: Wees ons barmhartig, Here, Seun van Dawid! Toe gaan Jesus staan en roep hulle en sê: Wat wil julle hê, moet Ek vir julle doen? Hulle antwoord Hom: Here, dat ons oë geopen mag word. En Jesus het innig jammer vir hulle gevoel en hulle oë aangeraak, en dadelik het hulle oë gesien, en hulle het Hom gevolg.

II

# FEESTE

## VOLGENS DIE KALENDER GERANGSKIK

JANUARIE 1 Die Besnydenis: *sien bladsy* 77

JANUARIE 4 Titus

*Die Voorgebed* No. 7*

*Die Sendbrief* Titus 1. 1

PAULUS, 'n dienskneg van God en 'n apostel van Jesus Christus, tot bevordering van die geloof van die uitverkorenes van God en die kennis van die waarheid wat na die godsaligheid is, in die hoop van die ewige lewe wat God, wat nie kan lieg nie, van ewigheid af beloof het, maar op die regte tyd sy woord bekend gemaak het deur die prediking wat aan my toevertrou is, ooreenkomstig die gebod van God, ons Verlosser—aan Titus, my ware kind volgens die gemeenskaplike geloof: Genade, barmhartigheid, vrede van God die Vader en die Here Jesus Christus, ons Verlosser!

* Hierdie nommers verwys na Voorgebede, Sendbriewe, en Evangelies op bls. 326 tot 358.





Om hierdie rede het ek jou in Kreta agtergelaat, dat jy nog verder kan regmaak wat oorgebly het en van stad tot stad ouderlinge kan aanstel soos ek jou beveel het—as iemand onberispelik is, die man van een vrou, gelowige kinders het wat nie beskuldig word van losbandigheid of tugteloos is nie. Want 'n biskop moet onberispelik wees as 'n rentmeester van God, nie eiesinnig, nie oplopend, geen drinker, geen vegter, geen vuilgewinsoeker nie; maar gasvry, een wat die goeie liefhet, ingetoë, regverdig, heilig, een wat homself beheers; een wat vashou aan die betroubare woord wat volgens die leer is, sodat hy in staat kan wees om met die gesonde leer te vermaan sowel as om die teësprekers te weerlê.

*Die Evangelie* No. 7

JANUARIE 6 Die Epifanie: *sien bladsy* 80
12 Benedict Biscop: Ab en Belyer, No. 1
13 Hilarius: Biskop en Doktor, No. 3
17 Antonie van Egipte: Ab, No. 1
19 Wulfstan: Biskop, No. 4
20 Fabian en Sebastian: Martelare, No. 2
21 Agnes: Maagd en Martelares, No. 6
22 Vincent: Diaken en Martelaar, No. 2

JANUARIE 24 Timotheüs

*Die Voorgebed* No. 7

*Die Sendbrief* 2 Timotheüs 1. 1

PAULUS, 'n apostel van Jesus Christus deur die wil van God, ooreenkomstig die belofte van die lewe wat in Christus Jesus is, aan Timótheüs, my geliefde kind: Genade, barmhartigheid, vrede van God die Vader en Christus Jesus, onse Here!

Ek dank God wat ek van my voorouers af in 'n rein gewete dien, wanneer ek onophoudelik aan jou dink in my gebede nag en dag, terwyl ek baie verlang om jou te sien as ek aan jou trane dink, sodat ek vervul kan word met blydskap, en as ek my herinner die ongeveinsde geloof wat in jou is, wat eers gewoon het in jou grootmoeder Loïs

en in jou moeder Eunice, en wat—daarvan is ek oortuig—ook in jou is. Om hierdie rede herinner ek jou daaraan om die genadegawe van God aan te wakker wat in jou is deur die oplegging van my hande. Want God het ons nie 'n gees van vreesagtigheid gegee nie, maar van krag en liefde en selfbeheersing. Skaam jou dan nie oor die getuienis van onse Here of oor my, sy gevangene nie, maar ly saam verdrukkinge vir die evangelie na die krag van God wat ons gered en geroep het met 'n heilige roeping, nie volgens ons werke nie, maar volgens sy eie voorneme en genade wat ons geskenk is in Christus Jesus van ewigheid af; maar wat nou geopenbaar is deur die verskyning van onse Verlosser, Jesus Christus, wat die dood tot niet gemaak het en die lewe en die onverderflikheid aan die lig gebring het deur die evangelie, waarvoor ek aangestel is as prediker en apostel en leraar van die heidene. Om hierdie rede ly ek ook hierdie dinge; maar ek skaam my nie, want ek weet in wie ek geglo het, en ek is oortuig dat Hy mag het om my pand te bewaar tot dié dag toe. Hou as voorbeeld van gesonde woorde dié wat jy van my gehoor het, in die geloof en liefde wat in Christus Jesus is. Bewaar jou goeie pand deur die Heilige Gees wat in ons woon.

*Die Evangelie* No. 7

JANUARIE 25 Die Bekering van die H. Paulus: *sien bladsy* 181
26 Polycarp: Biskop en Martelaar, No. 2
27 Johannes Chrysostom: Biskop en Doktor, No. 3
FEBRUARIE 2 Die Reiniging: *sien bladsy* 183
3 Anskar van Swede: Biskop, No. 4
4 Gilbert van Sempringham, No. 1
5 Agatha: Maagd en Martelares, No. 6
14 Valentinus: Martelaar, No. 2

## FEBRUARIE 20 Sendelinge en Martelare van Afrika

*Die Voorgebed*

O GOD, wat u diensknegte die sendelinge en martelare van Afrika geroep het om u getroue getuies te wees, en deur hulle arbeid en lyding 'n volk vir u eie besitting opgewek het: Ons smeek U, stort u Heilige Gees op die





Kerk in hierdie land uit, sodat deur die offerande en diens van vele U heilige Naam verheerlik en u geseënde koninkryk vergroot mag word; deur Jesus Christus onse Heer, wat leef en regeer met U en die selfde Gees, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 2 Korinthiërs 4. 5

ONS verkondig nie onsself nie, maar Christus Jesus as Here, en onsself as julle diensknegte om Jesus ontwil. Want God wat gesê het dat daar uit duisternis lig moet skyn—dit is Hy wat in ons harte geskyn het om die verligting te bring van die kennis van die heerlikheid van God in die aangesig van Jesus Christus.

Maar ons het hierdie skat in erdekruike, sodat die voortreflikheid van die krag mag wees van God en nie uit ons nie. In alles word ons verdruk, maar ons is nie terneergedruk nie; ons is verleë, maar nie radeloos nie; vervolg, maar nie verlate nie; neergewerp, maar nie vernietig nie. Gedurig dra ons in die liggaam om die doding van die Here Jesus, sodat ook die lewe van Christus in ons liggaam openbaar kan word.

*Die Evangelie* H. Markus 15. 20

TOE die soldate Jesus bespot het, trek hulle Hom die purperkleed uit en trek Hom sy eie klere aan; en hulle lei Hom weg om Hom te kruisig. En hulle het 'n sekere Simon van Ciréne wat van die veld gekom het, die vader van Alexander en Rufus, gedwing om sy kruis te dra.

FEBRUARIE 24 Die H. Matthías: *sien bladsy* 184
MAART 1 Dawid: Biskop, No. 4
2 Chad: Biskop, No. 4
7 Perpetua en haar metgeselle: Martelare, No. 2
8 Thomas Aquinas: Doktor, No. 3
12 Gregorius die Grote: Biskop en Doktor, No. 3
17 Patrick van Ierland: Biskop, No. 4
18 Cyril van Jerusalem: Biskop en Belyer, No. 4

MAART 19 Josef, Pleegvader van onse Heer

*Die Voorgebed*

O GOD, wat u dienskneg Josef gekies het om die voog van u eniggebore Seun, en die eggenoot van sy Maagdelike Moeder te wees: Ons smeek U, skenk dat ons in die familie van u heilige Kerk altyd met dieselfde U Seun, Jesus Christus onse Heer, verenig mag wees, wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Efésiërs 3. 14

OM hierdie rede buig ek my knieë voor die Vader van onse Here Jesus Christus, van wie elke geslag in die hemele en op die aarde sy naam ontvang, dat Hy aan julle mag gee na die rykdom van sy heerlikheid om met krag versterk te word deur sy Gees in die innerlike mens, sodat Christus deur die geloof in julle harte kan woon, van julle wat in die liefde gewortel en gegrond is, en julle in staat kan wees om saam met al die heiliges ten volle te begryp wat die breedte en lengte en diepte en hoogte is, en die liefde van Christus te ken wat die kennis oortref, sodat julle vervul kan word tot al die volheid van God.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 1. 18

DIE geboorte van Jesus Christus was dan so: Toe sy moeder Maria verloof was aan Josef, voordat hulle saamgekom het, is sy swanger bevind uit die Heilige Gees. En Josef, haar man, omdat hy regverdig was en onwillig om haar openbaar te maak, het hom voorgeneem om in die geheim van haar te skei. Maar terwyl hy dit in die gedagte het, verskyn daar 'n engel van die Here in 'n droom aan hom en sê: Josef, seun van Dawid, wees nie bevrees om Maria jou vrou, by jou te neem nie, want wat in haar verwek is, is uit die Heilige Gees; en sy sal 'n seun baar, en jy moet Hom Jesus noem, want dit is Hy wat sy volk van hulle sondes sal verlos.

MAART 20 Cuthbert: Biskop, No. 4
21 Benedict: Ab, No. 1
25 Die Aankondiging: *sien bladsy* 186





APRIL 3 Richard: Biskop, No. 4
4 Ambrose: Biskop en Doktor, No. 3
11 Leo die Grote: Biskop en Doktor, No. 3
14 Justinius: Martelaar en Doktor, No. 2
19 Alphege: Aartsbiskop en Martelaar, No. 2
21 Anselm: Aartsbiskop en Doktor, No. 3
23 George: Martelaar, No. 2
24 Wilfrid van York: Biskop en Belyer, No. 4
25 Die H. Markus, *sien bladsy* 187
30 Katherina van Siena: Maagd, No. 6
MEI 1 Die H. Philippus en die H. Jacobus, *sien bladsy* 189
2 Athanasius: Biskop en Doktor, No. 3
4 Monnica: Matrone, No. 5
6 Heilige Johannes die Evangelis ante Port. Lat., soos op Desember 27
9 Gregorius van Nazianzus: Biskop en Doktor, No. 3
19 Dunstan: Aartsbiskop, No. 4
25 Aldhelm: Biskop, No. 4
26 Augustinius van Kantelberg: Aartsbiskop, No. 4
27 Eerwaardige Bede: Presbiter en Doktor, No. 3
30 Jeanne d'Arc, No. 6
JUNIE 2 Martelare van Lyons, No. 2
5 Boniface: Biskop en Martelaar, No. 2
9 Columba: Ab, No. 1
10 Margaret van Skotland: Koningin, No. 5
11 Die H. Bárnabas, *sien bladsy* 190
14 Basil: Biskop en Doktor, No. 3
22 Alban: Martelaar, No. 2
24 Geboorte van die H. Johannes die Doper, *sien bladsy* 191
28 Irenaeüs: Biskop en Doktor, No. 3
29 Die H. Petrus en die H. Paulus, *sien bladsy* 193

JULIE 2 Besoek van die Geseënde Maagd Maria

*Die Voorgebed*

O GOD, wat die Geseënde Maagd Maria gelei het om Elisabet te besoek, tot hulle uitermate vreugde en

troos: Skenk aan ons u mense, dat netsoos Maria haar daarin verbly het om die Moeder van onse Heer genoem te word, ons ook altyd verheug mag wees om die menswording van u eniggebore Seun te glo; aan wie, met U en die Heilige Gees, sy alle eer en heerlikheid, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* 1 Samuel 2. 1

My hart jubel in die Here,
My horing is hoog in die Here;
My mond is wyd oop oor my vyande,
Want ek verheug my in u verlossing.
Niemand is heilig soos die Here nie;
Ja, daar is niemand buiten U
En daar is geen rots soos onse God nie.
Spreek nie voortdurend al te hoog nie,
Laat vermetele taal nie uit julle mond uitgaan nie;
Want die Here is 'n God van diepe kennis,
En deur Hom word die dade beproef.

*Die Evangelie* H. Lukas 1. 39

EN in daardie dae het Maria opgestaan en haastig na die bergstreek gegaan, na 'n stad van Juda; en sy het in die huis van Sagaria gekom en Elisabet gegroet. En toe Elisabet die groet van Maria hoor, het die kindjie in haar skoot opgespring; en Elisabet is vervul met die Heilige Gees en het met 'n groot stem uitgeroep en gesê: Geseënd is jy onder die vroue, en geseënd is die vrug van jou skoot! En wat het my oorgekom dat die moeder van my Here na my toe kom? Want kyk, toe die geluid van jou groet in my ore klink, het die kindjie in my skoot van vreugde opgespring. En salig is sy wat geglo het, want die dinge wat deur die Here vir haar gesê is, sal vervul word.

JULIE 13 Silas

*Die Voorgebed* No. 7

*Die Les* Handelinge 16. 19

TOE die here van die slavin sien dat die hoop van hulle wins weg was, het hulle Paulus en Silas gegryp en





hulle na die mark gesleep voor die owerheid en hulle voor die regters gebring en gesê: Hierdie manne bring ons stad in opskudding, omdat hulle Jode is, en verkondig sedes wat ons nie geoorloof is om aan te neem of na te volg nie, omdat ons Romeine is. En die skare het saam teen hulle opgestaan, en die regters het hulle klere laat afskeur en bevel gegee om hulle met stokke te slaan. En toe hulle hul baie slae gegee het, het hulle hul in die gevangenis gewerp en die sipier bevel gegee om hulle sorgvuldig te bewaak. Hy het toe, omdat hy so 'n bevel gekry het, hulle in die binneste gevangenis gewerp en hulle voete in die blok vasgemaak. En omtrent middernag het Paulus en Silas gebid en lofliedere tot eer van God gesing; en die gevangene het na hulle geluister. En skielik kom daar 'n groot aardbewing, sodat die fondamente van die gevangenis geskud het. En onmiddellik gaan al die deure oop en die boeie van almal het losgeraak. En die sipier het wakker geword; en toe hy sien dat die deure van die gevangenis oop was, het hy 'n swaard getrek en wou homself om die lewe bring, in die mening dat die gevangene ontvlug het. Maar Paulus het met 'n groot stem geroep en gesê: Moenie jouself kwaad aandoen nie, want ons is almal hier. En toe hy lig gevra het, spring hy na binne en val bewende voor Paulus en Silas neer. En hy het hulle na buite gebring en gesê: Menere, wat moet ek doen om gered te word? Toe sê hulle: Glo in die Here Jesus Christus, en jy sal gered word, jy en jou huis. En hulle het aan hom die woord van die Here verkondig en aan almal wat in sy huis was. En in dieselfde uur van die nag het hy hulle by hom geneem en hulle wonde gewas, en hy en al sy mense is onmiddellik gedoop.

*Die Evangelie* No. 7

JULIE 15 St. Swithun: Biskop, No. 4
16 Osmund: Biskop, No. 4
20 Margaret: Maagd en Martelares, No. 6
22 Die H. Maria Magdalena, *sien bladsy* 195
25 Die H. Jakobus, *sien bladsy* 196
26 Anna: Moeder van die Geseënde Maagd Maria, No. 5
30 Maria en Martha van Bethanié, No. 5

JULIE 31 Germanus en Lupus: Biskoppe en Belyers, No. 4
AUGUSTUS 1 Die H. Petrus se Kettings, *sien bladsy* 197
4 Dominic: Belyer, No. 3
5 Oswald: Koning en Martelaar, No. 2
6 Die Gedaanteverwisseling, *sien bladsy* 199

AUGUSTUS 7 Die Naam van Jesus

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat ons geleer het dat daar in die Naam van Jesus alleen saligheid is: Skenk barmhartiglik dat u gelowige mense, deur altyd in sy Naam te roem, u saligheid aan die hele wêreld mag verkondig; deur dieselfde Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Handelinge 4. 8

DAAROP sê Petrus, vervuld met die Heilige Gees, vir hulle: Owerstes van die volk en ouderlinge van Israel, as ons vandag ondervra word oor 'n weldaad aan 'n siek man waardeur hy gesond geword het, laat dit bekend wees aan julle almal en aan die hele volk van Israel dat deur die Naam van Jesus Christus die Nasaréner wat julle gekruisig het, maar wat God uit die dode opgewek het, dat deur Hom hierdie man gesond voor julle staan. Hy is die steen wat deur julle, die bouers, verag is, wat 'n hoeksteen geword het. En die verlossing is in niemand anders nie, want daar is ook geen ander naam onder die hemel wat onder die mense gegee is, waardeur ons gered moet word nie.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 1. 20

TERWYL Josef dit in die gedagte het, verskyn daar 'n engel van die Here in 'n droom aan hom en sê: Josef, seun van Dawid, wees nie bevrees om Maria, jou vrou, by jou te neem nie, want wat in haar verwek is, is uit die Heilige Gees; en sy sal 'n seun baar, en jy moet Hom Jesus noem, want dit is Hy wat sy volk van hulle sondes sal verlos. En dit het alles gebeur, sodat vervul sou word die woord wat die Here deur die profeet gespreek het:





Kyk, die maagd sal swanger word en 'n seun baar, en hulle sal Hom Emmánuel noem, dit is, as dit vertaal word: God met ons.

AUGUSTUS 10 Laurentius: Diaken en Martelaar, No. 2

AUGUSTUS 15 Die Ontslaping van die Geseënde Maagd Maria

*Die Voorgebed*

O GOD, wat op hierdie dag die Geseënde Maagd Maria, moeder van u enigste Seun, tot uself geneem het: Skenk dat ons, wat deur sy bloed verlos geword is, haar heerlikheid in u ewige koninkryk mag deel, deur dieselfde u Seun Jesus Christus onse Heer, wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* 1 Samuel 2. 7

DIE Here maak arm en maak ryk;
Hy verneder, ook verhoog Hy.
Hy rig die geringe op uit die stof,
Uit die ashoop verhef Hy die behoeftige,
Om hulle te laat sit by die vorste
En hulle 'n erestoel te laat beërwe.
Want aan die Here behoort die pilare van die aarde,
En Hy het die wêreld daarop gevestig.
Die voete van sy gunsgenote bewaar Hy,
Maar die goddelose mense kom om in duisternis;
Want 'n mens oorwin nie deur krag nie.

*Die Evangelie* H. Lukas 1. 46

MARIA het gesê:
My siel maak groot die Here,
En my gees is verheug in God, my Saligmaker;
Omdat Hy die nederige toestand van sy diensmaagd aangesien het;
Want van nou af sal al die geslagte my salig noem.
Want Hy wat magtig is, het groot dinge aan my gedoen,

En heilig is sy Naam.
En sy barmhartigheid is van geslag tot geslag vir die wat Hom vrees.
Hy het deur sy arm kragtige dade gedoen.
Hoogmoediges in die gedagtes van hulle hart het Hy verstrooi.
Maghebbers het Hy van trone afgeruk
En nederiges verhoog.
Hongeriges het Hy met goeie dinge vervul
En rykes met leë hande weggestuur.
Hy het sy kneg Israel bygestaan,
Sodat Hy aan sy barmhartigheid sou dink—
Soos Hy gespreek het met ons vaders—
Aan Abraham en sy nageslag tot in ewigheid.

AUGUSTUS 20 Bernard van Clairvaux: Ab, No. 1
24 Die H. Bartholomeüs, *sien bladsy* 200

AUGUSTUS 28 Augustinus van Hippo: Biskop en Doktor

*Die Voorgebed*

O GOD, wat u dienskneg Augustinus uit die midde van die mense van Afrika opgehef het om 'n biskop en doktor van u Kerk te wees: Skenk dat ons hom so in die weë van boetvaardigheid en dissipline mag volg, dat ons tot die gesig van u heerlike godheid mag kom; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Romeine 13. 11

DIE uur is vir ons alreeds daar om uit die slaap wakker te word; want die verlossing is nou nader by ons as toe ons gelowig geword het. Die nag het ver gevorder en dit is amper dag. Laat ons dan aflê die werke van die duisternis en die wapens van die lig aangord. Laat ons welvoeglik wandel soos in die dag, nie in brassery en dronkenskap, nie in ontug en ongebondenheid, nie in twis en nydigheid nie. Maar beklee julle met die Here Jesus Christus, en maak geen voorsorg vir die vlees om sy begeerlikhede te bevredig nie.





*Die Evangelie* H. Matthéüs 13. 21

'N GELYKENIS het Jesus hulle voorgehou en gesê: Die koninkryk van die hemele is soos 'n mosterdsaad wat 'n man neem en in sy land saai; wat wel die kleinste is van al die soorte saad, maar as dit gegroei het, groter is as die groentesoorte en 'n boom word, sodat die voëls van die hemel kom en nes maak in sy takke. 'n Ander gelykenis het Hy hulle vertel: Die koninkryk van die hemele is soos suurdeeg wat 'n vrou neem en in drie mate meel inwerk totdat dit heeltemal gerys het.

AUGUSTUS 29 Die Onthoofding van die Heilige Johannes die Doper

*Die Voorgebed*

O GOD, wat aan u dienskneg Johannes die Doper vergun het om in geboorte en dood die voorloper van u Seun te wees: Skenk dat net soos hy terwille van die waarheid en geregtigheid doodgemaak is, ons ook daarvoor tot die einde toe mag stry; uit liefde vir u Seun Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* 2 Kronieke 24. 17

NÁ die dood van Jójada kom die owerstes van Juda en buig hulle voor die koning neer. Toe het die koning na hulle geluister, en hulle het die huis van die Here, die God van hulle vaders, verlaat en het die heilige boomstamme en die afgode gedien. Toe kom daar 'n toorn oor Juda en Jerusalem weens hierdie skuld van hulle. En Hy het profete onder hulle gestuur om hulle na die Here terug te bring; en die het hulle gewaarsku, maar hulle het nie gehoor gegee nie. Toe het die Gees van God Sagaria, die seun van die priester Jójada, vervul, en dié het voor die volk gaan staan en vir hulle gesê: So spreek God: Waarom oortree julle die gebooie van die Here en wil julle nie voorspoedig wees nie? Omdat julle die Here verlaat het, het Hy julle verlaat. Daarop maak hulle 'n sameswering teen hom en stenig hom op bevel van die koning in die voorhof van die huis van die Here.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 14. 1

IN daardie tyd het Herodes, die viervors, die gerugte van Jesus gehoor en vir sy knegte gesê: Hierdie man is Johannes die Doper. Hy het uit die dode opgestaan, en daarom werk dié kragte in hom. Want Herodes het Johannes gevang, hom geboei en in die gevangenis gesit oor Heródias, die vrou van Filippus, sy broer. Want Johannes het vir hom gesê: Dit is u nie geoorloof om haar te hê nie. En hoewel hy hom wou doodmaak, het hy die skare gevrees, omdat hulle hom vir 'n profeet gehou het. Maar by die viering van die verjaarsdag van Herodes het die dogter van Heródias voor die geselskap gedans en Herodes behaag. Daarom het hy met 'n eed beloof om haar enigiets te gee wat sy sou vra. Toe sê sy, nadat sy deur haar moeder aangehits was: Gee my hier op 'n skottel die hoof van Johannes die Doper. En die koning het treurig geword, maar terwille van die eed en die feesgenote het hy beveel dat dit gegee moet word. En hy het gestuur en Johannes in die gevangenis onthoof. Sy hoof is toe op 'n skottel gebring en aan die meisie gegee, en sy het dit vir haar moeder gebring. En sy dissipels het gekom en sy liggaam weggeneem en dit begrawe; en hulle het gegaan en dit aan Jesus vertel.

AUGUSTUS 31 Aidan: Biskop, No. 4
SEPTEMBER 1 Giles: Ab, No. 1
8 Die Geboorte van die Geseënde Maagd Maria, *sien bladsy* 201
13 Cyprianus: Biskop en Martelaar, No. 2

SEPTEMBER 14 Heilige Kruis Dag

*Die Voorgebed*

O GOD, wat u Heilige Kruis bestyg het en die duisternis van die wêreld verlig het: Verwaardig U om onse harte en liggame te verlig, o Saligmaker van die mensdom; wat leef en regeer met die Vader en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.





*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 1. 18

DIE woord van die kruis is wel dwaasheid vir die wat verlore gaan, maar vir ons wat gered word, is dit die krag van God; want daar is geskrywe: Ek sal die wysheid van die wyse mense vernietig en die verstand van die verstandige mense tot niet maak. Waar bly die wyse? Waar bly die skrifgeleerde? Waar die redetwister van hierdie eeu? Het God nie die wysheid van hierdie wêreld dwaas gemaak nie? Want aangesien in die wysheid van God die wêreld deur die wysheid God nie geken het nie, het dit God behaag om deur die dwaasheid van die prediking die wat glo, te red; want die Jode vra 'n teken en die Grieke soek wysheid, maar ons verkondig Christus wat gekruisig is: 'n struikelblok vir die Jode en dwaasheid vir die Grieke; maar vir die wat geroep is, Jode sowel as Grieke: Christus, die krag van God en die wysheid van God. Want wat dwaas is by God, is wyser as die mense; en wat swak is by God, is sterker as die mense.

*Die Evangelie* H. Johannes 12. 31

JESUS het gesê: Nou is dit die oordeel van hierdie wêreld, nou sal die owerste van hierdie wêreld buitentoe gedryf word. En Ek, as Ek van die aarde verhoog word, sal almal na My toe trek. En dit het Hy gesê om aan te dui hoedanige dood Hy sou sterwe. Die skare antwoord Hom: Ons het uit die wet gehoor dat die Christus tot in ewigheid bly; en hoe sê U dat die Seun van die mens moet verhoog word? Wie is hierdie Seun van die mens? En Jesus sê vir hulle: Nog 'n klein tydjie is die lig by julle. Wandel solank as julle die lig het, sodat die duisternis julle nie oorval nie. En wie in die duisternis wandel, weet nie waar hy gaan nie. Solank as julle die lig het, glo in die lig, sodat julle kinders van die lig kan wees.

SEPTEMBER 16 Ninian: Biskop, No. 4
17 Lambert: Biskop en Martelaar, No. 2
19 Theodore van Tarsus: Aartsbiskop, No. 4
21 Die H. Matthéüs, *sien bladsy* 202
29 Die H. Migael en Alle Engele, *sien bladsy* 203
30 Jerome: Presbiter en Doktor, No. 3

OKTOBER 1 Remigius: Biskop en Belyer, No. 4
4 Francis van Assisi, No. 3
6 Faith van Aquitaine: Maagd en Martelares, No. 6
9 Dionysius: Biskop en Martelaar, No. 2
10 Paulinus: Biskop en Belyer, No. 4

OKTOBER 11 Filippus die Diaken

*Die Voorgebed* No. 7

*Die Les* Handelinge 8. 26

'N ENGEL van die Here het met Filippus gespreek en gesê: Staan op en gaan na die suide op die pad wat afloop van Jerusalem na Gasa. Dit is 'n eensame pad. Toe staan hy op en gaan. En daar was 'n man van Ethiópië, 'n hofdienaar, 'n staatsamptenaar van Kandacé, die koningin van die Ethiópiërs, wat oor al haar skatte was en na Jerusalem gekom het om te aanbid. En hy was op die terugreis en het op sy wa gesit en die profeet Jesaja gelees. Toe sê die Gees vir Filippus: Gaan daarnatoe en bly by daardie wa. En Filippus het daarnatoe gehardloop en hom die profeet Jesaja hoor lees; en hy sê: Verstaan jy wel wat jy lees? En hy antwoord: Hoe kan ek dit tog as niemand my die weg wys nie? Toe vra hy Filippus om op te klim en by hom te kom sit. En die gedeelte van die Skrif wat hy besig was om te lees, was dit:

Soos 'n skaap is Hy gelei om geslag te word,
En soos 'n lam wat stom is voor die een wat hom skeer,
So maak Hy sy mond nie oop nie.
In sy vernedering is sy oordeel weggeneem,
En wie sal sy geslag beskrywe?
Want sy lewe word van die aarde weggeneem.

En die hofdienaar antwoord en sê vir Filippus: Ek bid jou, van wie sê die profeet dit, van homself of van iemand anders? En Filippus het sy mond geopen en van hierdie Skrif af begin en die evangelie van Jesus aan hom verkondig. En terwyl hulle voortreis op die pad, kom hulle by water; en die hofdienaar sê vir hom: Daar is water; wat verhinder my om gedoop te word? En hy het beveel





dat die wa moes stilhou; en hulle het altwee afgeklim in die water, Filippus en die hofdienaar; en hy het hom gedoop. En toe hulle uit die water opklim, het die Gees van die Here Filippus skielik weggevoer, en die hofdienaar het hom nie meer gesien nie, want hy het sy weg met blydskap gereis. Maar Filippus is in Asdod gevind. En hy het die land deurgegaan en die evangelie verkondig in al die stede, totdat hy in Cesaréa gekom het.

*Die Evangelie* No. 7

OKTOBER 13 Eduard: Koning en Belyer, No. 7
17 Etheldreda: Koningin en Abdis, No. 1
18 Die H. Lukas, *sien bladsy* 205
19 Frideswide: Maagd, No. 6

OKTOBER 23 Jakobus, die Heer se Broer

*Die Voorgebed* No. 2

*Die Les* Handelinge 15. 12

EN die hele menigte het geswyg en na Bárnabas en Paulus geluister, terwyl hulle van al die tekens en wonders vertel wat God deur hulle onder die heidene gedoen het. En nadat hulle geswyg het, antwoord Jakobus en sê, Broeders, luister na my: Símeon het vertel hoe God eers uitgesien het om 'n volk uit die heidene vir sy Naam aan te neem. En heirmee stem die woorde van die profete ooreen, soos geskrywe is:

Daarna sal Ek terugkom,
En die vervalle hut van Dawid weer oprig,
En wat daarvan verwoes is,
Sal Ek weer oprig en dit herstel,
Sodat die oorblyfsel die Here kan soek
En al die nasies oor wie my Naam uitgeroep is,
Spreek die Here, wat hierdie dinge van ewigheid af bekend maak.

Daarom oordeel ek dat ons die wat hulle tot God bekeer het uit die heidene, nie moet bemoeilik nie; maar aan hulle skrywe, dat hulle hul moet onthou van die dinge wat deur die afgode besoedel is, en van hoerery en van wat verwurg is en van bloed. Want van die ou tyd af

het Moses in elke stad die wat hom verkondig, terwyl hy elke sabbat in die sinagoges gelees word.

*Die Evangelie* No. 2



NOVEMBER 2 Herdenking van Alle Siele

*Die Voorgebed*

O GOD, die Maker en Verlosser van alle gelowiges: Skenk aan die siele van die gelowige afgestorwenes al die onnaspeurlike voordele van u Seun se lyding, dat hulle op die dag van sy verskyning as u kinders geopenbaar mag word; deur dieselfde Jesus Christus onse Heer, wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*of*

ALMAGTIGE, ewige God, tot Wie geen gebed ooit sonder hoop op u barmhartigheid gerig word nie: Wees genadig op die siele van al u diensknegte, wat nou uit dié lewe heengegaan is, dat hulle, bevry van die bande van die sonde en die dood, met al u gelowige mense, tevredenheid uit u ewige vreugde mag geniet; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

O GOD, die Skepper en Verlosser van al die gelowiges: Skenk aan die siele van u afgestorwene diensknegte die kwytskelding van al hulle sondes, dat hulle, deur opregte smeekbede, die vergifnis mag ontvang wat hulle altyd begeer het; wat leef en regeer, God tot in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Les* Wysheid 3. 1

DIE siele van die regverdiges is in die hand van God, en geen pyniging sal hulle aanraak nie. In die oë van die dwase het dit geskyn of hulle sterf: en hulle uitgaan is vir 'n ramp gereken; en hulle heenvaart van ons af 'n vernieling: maar hulle is in vrede. Al is hulle in die gesig van die mense gestraf, nogtans is hulle hoop vol van onsterflikheid. En nadat hulle 'n weinig getug gewees is, sal hulle grootliks beloon word: want God het hulle beproef, en hulle waardig vir Homself gevind.





*of*

*Die Sendbrief* 1 Thessalonicense 4. 13

EK wil nie hê dat julle onkundig moet wees met betrekking tot die ontslapenes nie, sodat julle nie treur soos die ander wat geen hoop het nie. Want as ons glo dat Jesus gesterwe en opgestaan het, dan sal God ook so die wat in Jesus ontslaap het, saam met Hom bring. Want dit sê ons vir julle deur die woord van die Here, dat ons wat in die lewe oorbly tot by die wederkoms van die Here, die ontslapenes hoegenaamd nie sal vóór wees nie. Want die Here self sal van die hemel neerdaal met 'n geroep, met die stem van 'n aartsengel en met geklank van die basuin van God; en die wat in Christus gesterf het, sal eerste opstaan. Daarna sal ons wat in die lewe oorbly saam met hulle in wolke weggevoer word die Here tegemoet in die lug; en so sal ons altyd by die Here wees. Bemoedig mekaar dan met hierdie woorde.

*of*

*Die Les* Openbaring 20. 11

EK het 'n groot wit troon gesien en Hom wat daarop sit voor wie se aangesig die aarde en die hemel weggevlug het; en daar is geen plek vir hulle gevind nie. En ek het die dode, klein en groot, voor God sien staan, en die boeke is geopen; en 'n ander boek, die boek van die lewe, is geopen. En die dode is geoordeel na wat geskrywe is in die boeke, volgens hulle werke. En die see het die dode gegee wat daarin was, en die dood en die doderyk het die dode gegee wat daarin was; en hulle is geoordeel, elkeen volgens hulle werke.

*Die Evangelie* H. Johannes 5. 24

JESUS het gesê, Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, wie my woord hoor en Hom glo wat My gestuur het, het die

ewige lewe en kom nie in die oordeel nie, maar het oorgegaan uit die dood in die lewe. Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, daar kom 'n uur, en dit is nou, wanneer die dode die stem van die Seun van God sal hoor; en die wat dit gehoor het, sal lewe. Want soos die Vader lewe het in Homself, so het Hy aan die Seun ook gegee om lewe in Homself te hê. En Hy het Hom mag gegee om ook te oordeel, omdat Hy die Seun van die mens is. Moenie julle hieroor verwonder nie. Want daar kom 'n uur wanneer almal wat in die grafte is, sy stem sal hoor en sal uitgaan—die wat goed gedoen het, tot die opstanding van die lewe, en die wat kwaad gedoen het, tot die opstanding van die veroordeling.

*of*

*Die Evangelie* H. Johannes 6. 37

JESUS het gesê, Al wat die Vader My gee, sal na My toe kom, en Ek sal hom wat na My toe kom, nooit uitwerp nie. Want Ek het uit die hemel neergedaal, nie om my wil te doen nie, maar die wil van Hom wat My gestuur het. En dit is die wil van die Vader wat My gestuur het, dat al wat Hy My gegee het, Ek daarvan nie sal verloor nie, maar dit opwek in die laaste dag. En dit is die wil van Hom wat My gestuur het, dat elkeen wat die Seun aanskou en in Hom glo, die ewige lewe mag hê; en Ek sal hom opwek in die laaste dag.

*of*

*Die Evangelie* H. Johannes 11. 21

MARTHA sê vir Jesus: Here, as U hier gewees het, sou my broer nie gesterwe het nie. Maar selfs nou weet ek dat alles wat U van God vra, God U sal gee. Jesus sê vir haar: Jou broer sal opstaan. Martha sê vir Hom: Ek weet dat hy sal opstaan in die opstanding in die laaste dag. Jesus sê vir haar: Ek is die opstanding en die lewe; wie in My glo, sal lewe al het hy ook gesterwe. En elkeen wat lewe en in My glo, sal nooit sterwe tot in ewigheid nie. Glo jy dit? Sy sê vir Hom: Ja, Here, ek glo dat U die Christus is, die Seun van God, wat in die wêreld sou kom.

*Let wel, dat hierdie Diens op enige dag wat verlang word gebruik mag word, solank dit nie 'n Feesdag, of 'n dag binne die oktawe van Kersdag, Paasdag of Pinkstersondag, is nie.*





NOVEMBER 6 Leonard: Ab, No. 1
7 Willibrord: Biskop, No. 4
8 Heiliges, Martelare, en Doktors van die Kerk van Engeland, No. 7
11 Martin: Biskop, No. 4
16 Edmund: Aartsbiskop, No. 4
17 Hugh: Biskop, No. 4
18 Hilda: Abdis, No. 1
19 Elisabet van Hongarye, No. 5
20 Edmund: Koning en Martelaar, No. 2
22 Cecilia: Maagd en Martelares, No. 6
23 Clemens: Biskop en Martelaar, No. 2
25 Katherina van Alexandrië: Maagd en Martelares, No. 6
29 Die Gebedewaak van die Heilige Andreas, No. 13
30 Die H. Andreas, *sien bladsy* 178

DESEMBER 3 Birinus: Biskop, No. 4
4 Clemens van Alexandrië: Doktor, No. 3
6 Nikolaas: Biskop, No. 4

DESEMBER 8 Ontvangenis van die Geseënde Maagd Maria.

*Die Les* en die *Evangelie*, soos vir die Geboorte (September 8)

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en ewige God, wat die liggaam en siel van die Geseënde Maagd Maria berei het dat sy die moeder van u Seun sou word: Skenk dat ons onbevlek van die wêreld bewaar word en 'n reine tempel vir sy woning gemaak word, wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, nou en tot in ewigheid. ℟. Amen.

DESEMBER 13 Lucia: Maagd en Martelares, No. 6
17 Ignatius: Biskop en Martelaar, No. 2
21 Die H. Thomas, *sien bladsy* 179

DECEMBER 24 Kersfees Vooraand, *sien bladsy* 234
25 Kersdag, *sien bladsy* 69
26 Die H. Stefanus, *sien bladsy* 72
27 Die H. Johannes, *sien bladsy* 73
28 Die Heilige Onskuldige Kindertjies, *sien bladsy* 75
29 Thomas: Aartsbiskop en Martelaar, No. 2

# III

# DIE GEMENE ORDE VIR HEILIGES

## I. VIR 'N AB OF ABDIS

### *Die Voorgebed*

O GOD, deur wie se genadegawe die geseënde ab (abdis) *N*., verlig met die vuur van u liefde, 'n brandende en skynende lig in u Kerk geword het: Skenk dat ons met dieselfde gees van dissipline en liefde aangevuur mag wees, en altyd voor U soos kinders van die lig wandel, deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

### *Die Sendbrief* Romeine 12. 6

ONS besit genadegawes wat verskil volgens die genade wat aan ons gegee is: is dit profesie, na die maat van die geloof; of bediening, in die werk van bediening; of wie leer, in die lering; of wie uitdeel, in opregtheid; wie 'n voorganger is, met ywer; wie barmhartigheid bewys, met blymoedigheid. Laat die liefde ongeveins wees; verafsku wat sleg is; hang die goeie aan; wees hartlik teenoor mekaar met broederlike liefde; die een moet die ander voorgaan in eerbetoning; wees nie traag in die ywer nie; wees vurig van gees; dien die Here; verbly julle in die hoop; wees geduldig in die verdrukking; volhard in die gebed Maak voorsiening in die behoeftes van die. heiliges; streef na gasvryheid.

### *Die Evangelie* H. Lukas 12. 32

JESUS het aan sy dissipels gesê, Moenie vrees nie, klein kuddetjie, want julle Vader het 'n welbehae daarin gehad om aan julle die koninkryk te gee. Verkoop julle





besittings en gee aalmoes; maak vir julle beurse wat nie oud word nie, 'n skat in die hemel wat onuitputlik is, waar geen dief bykom of mot verteer nie. Want waar julle skat is, daar sal julle hart ook wees.

## 2. VIR 'N MARTELAAR

### *Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, deur wie se genade en krag u heilige martelaar (martelares) *N*. oor lyding getriomfeer, en die dood verag het: Ons smeek U, skenk dat ons, verdrukking verdurend, en dapper in die stryd, met *hom* die kroon van die ewige lewe mag ontvang; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

O ALMAGTIGE en ewige God, wat die vuur van u liefde in die hart van u heilige martelaar (martelares) *N*. aangesteek het: Stort in ons gemoedere sulke krag van geloof en liefde, dat soos ons ons in *sy* triomf verheug, ons ook deur *sy* voorbeeld baat mag vind; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

ALMAGTIGE en ewige God, wat u geseënde martelaar (martelares) Sint *N*. met die deug van standvastigheid in geloof en waarheid versterk het: Skenk dat ons op dieselfde manier uit liefde vir U die welvaart van die wêreld mag verag, en geen van sy teenstanders mag vrees nie; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

### *Die Sendbrief* Filippense 3. 7

WAT vir my wins was, dit het ek om Christus ontwil skade geag. Ja waarlik, ek ag ook alles skade om die uitnemendheid van die kennis van Christus Jesus, my Here, terwille van wie ek alles prysgegee het en as drek beskou, om Christus as wins te verkry; en in Hom gevind te word, nie met my geregtigheid wat uit die wet is nie, maar met dié wat deur die geloof in Christus is, die geregtigheid wat uit God is deur die geloof; sodat ek Hom kan ken en die krag van sy opstanding en die gemeenskap aan

sy lyde terwyl ek aan sy dood gelykvormig word; of ek miskien die opstanding uit die dode kan bereik.

*of*

*Die Sendbrief* 2 Timothéüs 2. 4

NIEMAND wat 'n krygsman is, wikkel hom in die werksaamhede van die lewensonderhoud nie, sodat hy die een kan behaag wat hom vir die diens gewerf het. En verder, as iemand aan 'n wedstryd deelneem, word hy nie bekroon as hy nie volgens die reëls gewedywer het nie. Die landbouer wat swaar werk, behoort eerste van die vrugte te geniet. Dink na oor wat ek sê; en mag die Here jou insig gee in alles! Onthou dat Jesus Christus, uit die geslag van Dawid, uit die dode opgewek is volgens my evangelie, waarin ek verdrukking ly tot die boeie toe soos 'n kwaaddoener; maar die woord van God is nie gebonde nie. Daarom verdra ek alles terwille van die uitverkorenes, sodat hulle ook die verlossing wat in Christus Jesus is, kan verkry met die ewige heerlikheid.

*of*

*Die Sendbrief* Hebreërs 11. 32

EN wat sal ek nog meer sê? Want die tyd sal my ontbreek as ek van Gideon, Barak en Simson en Jefta, Dawid en Samuel en die profete sou verhaal; wat deur die geloof koninkryke oorweldig het, geregtigheid uitgeoefen, beloftes verkry, bekke van leeus toegestop, die krag van vuur uitgeblus, die skerpte van die swaard ontvlug, krag uit swakheid ontvang het, dapper gewees het in die oorlog, leërs van vreemdes op die vlug gedryf het. Vroue het hulle dode deur opstanding teruggekry, en ander is gefolter en wou geen bevryding aanneem nie, om 'n beter opstanding te kan verkry. Ander weer het die proef van bespottinge en géselinge deurstaan, ook van boeie en gevangenis. Hulle is gestenig, in stukke gesaag, versoek, deur die swaard vermoor. Hulle het rondgeloop in skaapvelle en in bokvelle, hulle het gebrek gely, hulle is verdruk, mishandel—die wêreld was hulle nie werd nie—hulle het in woestyne rondgedwaal en op berge en in spelonke en skeure in die grond. En alhoewel hulle almal





deur die geloof getuienis ontvang het, het hulle die belofte nie verkry nie, omdat God iets beters oor ons beskik het, sodat hulle nie sonder ons volmaak sou word nie.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 10. 16

JESUS het aan die twaalf gesê, Kyk Ek stuur julle soos skape onder wolwe; wees dan versigtig soos die slange en opreg soos die duiwe. Maar pas op vir die mense; want hulle sal julle oorlewer aan regbanke, en in hulle sinagoges sal hulle julle gésel. En ook voor goewerneurs en konings sal julle gebring word om My ontwil tot 'n getuienis vir hulle en die heidene. Maar wanneer hulle julle oorlewer moenie julle kwel oor hoe of wat julle sal spreek nie; want dit sal julle in daardie uur gegee word wat julle moet spreek; want dit is nie julle wat spreek nie, maar die Gees van julle Vader wat in julle spreek. Maar die een broer sal die ander in die dood oorlewer en die vader sy kind, en die kinders sal teen hulle ouers opstaan en hulle doodmaak. En julle sal deur almal gehaat word terwille van my Naam. Maar wie volhard tot die einde toe, hy sal gered word.

*of*

*Die Evangelie* H. Matthéüs 16. 24

JESUS sê vir sy dissipels: As iemand agter My aan wil kom, moet hy homself verloën en sy kruis opneem en My volg. Want elkeen wat sy siel om My ontwil verloor, sal dit vind. Want wat baat dit 'n mens as hy die hele wêreld win, maar aan sy siel skade ly? Of wat sal 'n mens gee as losprys vir sy siel? Want die Seun van die mens staan gereed om met sy engele in die heerlikheid van sy Vader te kom, en dan sal Hy elkeen vergeld volgens sy dade.

*of*

*Die Evangelie* H. Johannes 12. 24

JESUS het gesê, Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, as die koringkorrel nie in die grond val en sterwe nie, bly dit alleen; maar as dit sterf, dra dit veel vrug. Wie sy

lewe liefhet, sal dit verloor; maar wie sy lewe haat in hierdie wêreld, sal dit bewaar vir die ewige lewe. As iemand My dien, laat hom My volg; en waar Ek is, daar sal my dienaar ook wees; en as iemand My dien, sal die Vader hom eer.

### 3. VIR 'N BELYER OF DOKTOR

*Die Voorgebed*

O GOD, wat u Kerk deur die onderwys van u diensknег *N.* verlig het: Verryk dit altyddeur, smeek ons U, met u hemelse genadegawe, en wek getroue getuies op, wat deur hulle lewe en leer die waarheid van u saligheid mag voortsit onder alle mense, deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

ONS smeek U, Almagtige Heer, om aan ons u mense en aan die herders van u kudde genadegawe te gee, dat ons, die voorbeeld van Sint *N.* volgende, in minagting van wereldse beweegredes u hemelse bevele tot die einde mag gehoorsaam, en daardie ewige vreugdes waardig mag wees, wat U aan ons vergun deur Jesus Christus onse Heer, wat met U en die Heilige Gees leef en regeer altyd één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 2 Timótheüs 4. 5

WEES jy in alles nugter; ly verdrukking; doen die werk van 'n evangelis; vervul jou bediening. Want ek word alreeds as 'n dankoffer uitgegiet en die tyd van my heengaan is naby. Ek het die goeie stryd gestry; ek het die wedloop voleindig; ek het die geloof behou. Verder is vir my weggelê die kroon van die geregtigheid wat die Here, die regverdige Regter, my in dié dag sal gee; en nie aan my alleen nie, maar ook aan almal wat sy verskyning liefgehad het.

*of*

*Die Les* Wysheid 7. 7

EK het gebid, en verstand was my gegee: ek het God aangeroep, en die gees van wysheid het tot my gekom.





Ek het haar bo septers en trone verkies, en rykdomme het ek in vergelyking met haar van geen waarde geag nie. Nog minder het ek enige edel gesteente met haar vergelyk nie, omdat alle goud voor haar aangesig soos 'n weinig sand is, en silwer sal soos klei voor haar gereken word. Bo gesondheid en skoonheid het ek haar bemin, en het gekies om haar in plaas van die lig te hê; want die lig wat van haar kom gaan nooit dood nie. Alle goeie dinge het met haar saam tot my gekom, en ontelbare rykdomme in haar hande. En ek was oor hulle almal verheug, omdat wysheid hulle voorgaan: en ek wis nie dat sy die moeder van hulle was nie. Ek het ywerig geleer, en ek deel haar mildelik mee: ek steek nie haar rykdomme weg nie. Want sy is 'n onfeilbare skat vir die mens: die wat haar gebruik word die vriende van God, en word vir die gawes wat van die geleerdheid voorkom aanbeveel.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 10. 26

JESUS het aan die twaalf gesê, Vrees dan nie vir hulle nie; want daar is niks bedek wat nie ontdek sal word nie, en verborge wat nie bekend sal word nie. Wat Ek vir julle in die donker sê, vertel dit in die lig; en wat julle in die oor hoor, verkondig dit op die dakke. En moenie vrees vir die wat die liggaam doodmaak, maar die siel nie kan doodmaak nie; maar vrees Hom liewer wat die siel sowel as die liggaam kan verderwe in die hel. Word twee mossies nie vir 'n stuiwer verkoop nie? En nie een van hulle sal op die aarde val buiten julle Vader nie. En van julle is selfs die hare van die hoof almal getel. Moet dan nie bang wees nie: julle is meer werd as baie mossies. Elkeen dan wat My sal bely voor die mense, hom sal Ek ook bely voor my Vader wat in die hemele is.

*of*

*Die Evangelie* H. Matthéüs 13. 51

JESUS sê vir sy dissipels: Het julle ál hierdie dinge verstaan? Hulle antwoord Hom: Ja, Here! En Hy sê vir hulle: Daarom is elke skrifgeleerde wat 'n leerling geword het in die koninkryk van die hemele, soos 'n huisheer wat uit sy skat nuwe en ou dinge te voorskyn bring.

## 4. VIR 'N BISKOP

*Die Voorgebed*

O GOD, die lig van die gelowiges, en die herder van siele, wat die geseënde *N.* in die Kerk gestel het om 'n Biskop te wees, dat hy u skape deur sy woord mag voed, en hulle deur sy voorbeeld lei: Ons bid U, skenk ons om die geloof wat hy geleer het te hou, en in sy voetstappe te volg; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

ALMAGTIGE en mees barmhartige Heer, wat u Kerk deur die heilige biskop en belyer, Sint *N.*, aangemoedig het: Skenk aan ons dat ons, sy oorwinning in die geloof met dankbaarheid herdenkend, ook mag leer om die wêreld te oorwin en u Naam te verheerlik; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

O ALMAGTIGE God, wat graag in u heiliges verheerlik word, en u dienskneg *N.* verwek het om soos 'n lig in die wêreld te skyn: Ons bid U, skyn in onse harte in dat ons ook in onse geslag u lof mag verkondig, wat ons uit die duisternis tot u wonderbare lig geroep het; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Handelinge 20. 28

GEE dan ag op julleself en op die hele kudde waaroor die Heilige Gees julle as opsieners aangestel het om as herders die Kerk van God te versorg, wat Hy deur sy eie bloed verkry het. Want ek weet dit, dat ná my vertrek wrede wolwe onder julle sal inkom en die kudde nie sal spaar nie. Ja, uit julle self sal daar manne opstaan wat verkeerde dinge praat om die dissipels weg te trek agter hulle aan. Daarom moet julle waak en onthou dat ek drie jaar lank nag en dag nie opgehou het om elkeen met trane te vermaan nie.





*of*

*Die Sendbrief* Hebreërs 5. 1

ELKE hoëpriester wat uit die mense aangestel word, tree ten behoewe van mense op in die dinge wat in betrekking tot God staan, om gawes en offers vir die sondes te bring as een wat kan saamvoel met die onwetendes en dwalendes, omdat hy self ook met swakheid bevange is. En daarom juis moet hy, net soos vir die volk, so ook vir homself vanweë die sondes offer. En niemand neem die waardigheid vir homself nie, maar hy wat deur God geroep word, net soos Ääron. So het Christus ook Homself nie verheerlik om Hoëpriester te word nie, maar Hy het Hom verheerlik wat vir Hom gesê het:

U is my Seun,
Vandag het Ek U gegenereer.

*of*

*Die Sendbrief* 2 Korinthiërs 5. 17

DAAROM as iemand in Christus is, is hy 'n nuwe skepsel; die ou dinge het verbygegaan, kyk, dit het alles nuut geword. En dit alles is uit God wat ons met Homself versoen het deur Jesus Christus en ons die bediening van die versoening gegee het, naamlik dat God in Christus die wêreld met Homself versoen het deur hulle hul misdade nie toe te reken nie en die woord van die versoening aan ons toe te vertrou. Ons tree dan op as gesante om Christus ontwil, asof God deur ons vermaan. Ons bid julle om Christus ontwil: Laat julle met God versoen.

*Die Evangelie* H. Lukas 12. 41

PETRUS sê vir Jesus: Here, vertel U hierdie gelykenis vir ons of ook vir almal? En die Here antwoord: Wie is dan die getroue en verstandige bestuurder vir wie die heer oor sy diensvolk sal aanstel om hulle resoen op tyd te gee? Gelukkig is daardie slaaf vir wie sy heer, as hy kom, op hierdie manier besig sal vind. Waarlik, Ek sê vir julle: Hy sal hom oor al sy besittings aanstel. Maar as daardie slaaf in sy hart sê: My heer talm om te kom, en hy die slawe en slavinne begin slaan, en begin eet en drink en

dronk word, dan sal die heer van daardie slaaf kom op 'n dag dat hy dit nie verwag nie, en op 'n uur dat hy dit nie weet nie, en sal hom middeldeur sny en hom 'n deelgenoot maak van die ontroues. En daardie slaaf wat die wil van sy heer geweet het, en nie klaargemaak of volgens sy wil gedoen het nie, sal met baie slae geslaan word; maar hy wat nie geweet het nie en gedoen het wat slae verdien, sal met min slae geslaan word. En elkeen aan wie veel gegee is, van hom sal veel gevorder word; en aan wie hulle veel toevertrou het, van hom sal hulle oorvloediger eis.

*of*

*Die Evangelie* H. Johannes 10. 11

JESUS het gesê: Ek is die goeie Herder. Die goeie herder lê sy lewe af vir die skape. Maar die huurling en hy wat nie 'n herder is nie, van wie die skape nie die eiendom is nie, sien die wolf kom en laat die skape staan en vlug, en die wolf vang hulle en jaag die skape uitmekaar. En die huurling vlug, omdat hy 'n huurling is en niks vir die skape omgee nie. Ek is die goeie Herder en Ek ken my eie en word deur my eie geken. Net soos die Vader My ken, ken Ek ook die Vader; en Ek lê my lewe af vir die skape.

*of*

*Die Evangelie* H. Johannes 21. 15

JESUS sê vir Simon Petrus: Simon, seun van Jona, het jy My liewer as hulle hier? Hy antwoord Hom: Ja, Here, U weet dat ek U liefhet. Hy sê vir hom: Laat my lammers wei. Hy vra weer vir hom die tweede maal: Simon, seun van Jona, het jy My lief? Hy antwoord Hom: Ja, Here, U weet dat ek U liefhet. Hy sê vir hom: Pas my skape op. Hy vra hom die derde maal: Simon, seun van Jona, het jy My lief? Petrus het bedroef geword, omdat Hy hom die derde maal vra: Het jy My lief? En hy antwoord Hom: Here, U weet alles, U weet dat ek U liefhet. Jesus sê vir hom: Laat my skape wei.





## 5. VIR 'N HEILIGE VROU

*Die Voorgebed*

O GOD, wat u Kerk deur die verskillende gawes en goedertierenhede van u heiliges opgebou het, ons bring U ootmoedige dank toe vir u diensmaagd *N.*, wie ons op hierdie dag herdenk: Ons smeek U, help ons om in haar voetstappe te wandel, en vervul ons harte met liefde vir U en vir andere vir u ontwil; deur Jesus Christus onse Heer. R/. Amen.

*Die Les* Spreuke 31. 10

WIE sal 'n deugsame vrou vind? want haar waarde is ver meer as korale. Haar kinders tree op en noem haar gelukkig, haar man ook, en hy prys haar: Baie dogters het hulle knap gedra, maar jy oortref hulle almal. Die bevalligheid is bedrog, en die skoonheid is nietigheid; 'n vrou wat die Here vrees, sy moet geprys word. Gee haar van die vrug van haar hande, en laat haar werke haar prys in die poorte.

*Die Evangelie* H. Lukas 10. 38

JESUS het in 'n sekere dorp gekom, en 'n vrou met die naam van Martha het Hom in haar huis ontvang. En sy het 'n suster gehad met die naam van Maria; dié het aan die voete van Jesus gesit en na sy woord geluister. Maar Martha was baie besig om alles klaar te maak. Sy kom toe daar staan en sê: Here, gee U nie om dat my suster my alleen laat bedien nie? Sê dan vir haar om my te help. Maar Jesus antwoord en sê vir haar: Martha, Martha, jy is besorg en verontrus oor baie dinge; maar een ding is nodig; en Maria het die goeie deel uitgekies wat van haar nie sal weggeneem word nie.

## 6. VIR 'N MAAGD

### *a.* 'N MAAGD MARTELARES

*Die Voorgebed*

O GOD, wat u heilige Maagd *N.* met genadegawe beklee het om 'n goeie belydenis te maak en blymoediglik vir u ontwil te ly: Skenk dat ons, haar voorbeeld volgende,

gereed gevind mag word wanneer die Bruidegom kom, en saam met Hom tot die bruilofsfees ingaan; deur dieselfde u Seun, Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Ecclesiasticus 51. 10

EK het die Here, die Vader van my Here, aangeroep, dat Hy my nie in die dae van my moeilikheid, en in die tyd van die hoogmoediges, toe daar geen hulp was nie, sou verlaat nie. Ek sal geduriglik u Naam loof, en sal lof met danksegging sing; en dus was my gebed verhoor: want U het my van vernietiging gered, en van die bose tyd verlos: daarom sal ek dank gee, en U loof, en U Naam seën, o Here.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 25. 1

JESUS het gesê, Die koninkryk van die hemele sal wees soos tien jong meisies wat hulle lampe geneem en uitgegaan het om die bruidegom te ontmoet. En vyf van hulle was verstandig en vyf dwaas. En toe die wat dwaas was, hul lampe neem, het hulle geen olie met hul saamgeneem nie. Maar die verstandiges het olie in hulle kanne saam met hul lampe geneem. En terwyl die bruidegom talm om te kom, het hulle almal vaak geword en aan die slaap geraak. En middernag was daar 'n geroep: Daar kom die bruidegom; gaan uit hom tegemoet! Toe staan al daardie jong meisies op en maak hulle lampe reg. En die wat dwaas was, sê vir die verstandiges: Gee vir ons van julle olie, want ons lampe gaan dood. Maar die verstandiges antwoord en sê: Miskien sal daar nie genoeg wees vir ons en vir julle nie. Maar gaan liewer na die verkopers en koop vir julleself. En onderwyl hulle gaan om te koop, het die bruidegom gekom. En die wat gereed was, het saam met hom ingegaan na die bruilof, en die deur is gesluit. Later kom toe die ander meisies ook en sê: Meneer, meneer, maak vir ons oop! Maar hy antwoord en sê: Voorwaar ek sê vir julle, ek ken julle nie. Waak dan, omdat julle die dag en die uur nie weet nie.





*b.* 'N MAAGD MAAR NIE 'N MARTELARES NIE

*Die Voorgebed*

O GOD van barmhartigheid, verlig die harte van u gelowige mense, en skenk ons, volgens die voorbeeld van die geseënde *N.* u diensmaagd, om nie aardse dinge in gedagte te hou nie, maar om hemelse dinge lief te hê; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Filippense 4. 8

VERDER, broeders, alles wat waar is, alles wat edel is, alles wat regverdig is, alles wat rein is, alles wat lieflik is, alles wat loflik is—watter deug en watter lof daar ook mag wees, dit moet julle bedink. En wat julle geleer en ontvang en gehoor en in my gesien het, dit moet julle doen; en die God van vrede sal met julle wees.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 13. 44

JESUS sê: Verder is die koninkryk van die hemele soos 'n skat wat verborge is in die saailand, wat 'n man kry en wegsteek; en uit blydskap daaroor gaan hy en verkoop alles wat hy het, en koop daardie saailand. Verder is die koninkryk van die hemele soos 'n koopman wat mooi pêrels soek; en toe hy een baie kosbare pêrel kry, gaan hy weg en verkoop alles wat hy het, en koop dit.

7. VIR ENIGE HEILIGE

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat u uitverkorenes uit alle nasies uitkies, en u heerlikheid in hulle lewes openbaar: Ons bid U, skenk dat ons, die voorbeeld van u *dienskneg Sint N.* volgende, in goeie werke vrugbaar mag wees, tot eer van u heilige naam; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Les* Openbaring 7. 13

EEN van die ouderlinge het gespreek en vir my gesê: Hulle wat bekleed is met die wit klere, wie is hulle en waar het hulle vandaan gekom? En ek sê vir hom: Heer,

u weet dit. En hy sê vir my: Dit is hulle wat uit die groot verdrukking kom, en hulle het hul klere gewas en hul klere wit gemaak in die bloed van die Lam. Daarom is hulle voor die troon van God en dien Hom dag en nag in sy tempel; en Hy wat op die troon sit, sal sy tent oor hulle oopspan. Hulle sal nie meer honger en nie meer dors hê nie, en nooit sal die son of enige hitte op hulle val nie; want die Lam wat in die middel van die troon is, sal hulle laat wei en hulle lei na lewende waterfonteine, en God sal alle trane van hulle oë afvee.

*Die Evangelie* H. Markus 10. 42

JESUS het sy dissipels na Hom geroep en vir hulle gesê: Julle weet dat die wat gereken word as owerstes van die nasies, oor hulle heers, en hulle groot manne oor hulle gesag uitoefen; maar so moet dit onder julle nie wees nie, maar elkeen wat onder julle groot wil word, moet julle dienaar wees. En elkeen wat onder julle die eerste wil word, moet almal se dienskneg wees. Want die Seun van die mens het ook nie gekom om gedien te word nie, maar om te dien en sy siel te gee as 'n losprys vir baie.

## IV
## VIR VERSKILLENDE GELEENTHEDE

### 8. KWATEMPERDAE

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, onse hemelse Vader, wat vir Uself 'n algemene Kerk deur die dierbare bloed van u liewe Seun verwerf het: Sien barmhartiglik daarop neer, en bestuur en lei nou die verstand van u diensknegte die Biskoppe en Herders van u kudde so, dat hulle op niemand hulle hande onvoorbereid mag lê nie, maar in geloof en met wysheid bekwame persone mag kies om in die heilige bediening van u Kerk te dien. En skenk aan hulle wat tot enige heilige orde georden sal word u genadegawe en hemelse seën; dat hulle beide deur hulle lewe en leer u





heerlikheid mag uiteensit, en die saligheid van alle mense mag bevorder; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

ALMAGTIGE God, die gewer van alle goeie gawes, wat deur u goddelike voorsienigheid verskeie ordes in u Kerk aangestel het: Skenk, smeek ons U ootmoediglik, u genadegawe aan al diegene wat tot enige amp en bediening daarin geroep sal word; en vervul hulle so met die waarheid van u leer, en beklee hulle met onskuld van lewe, dat hulle getrou voor U mag dien, tot heerlikheid van u grote Naam, en tot voordeel van u heilige Kerk; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

O HERE Jesus Christus, wie se diensknegte Simon Petrus en Andreas sy broer hulle nette onmiddellik verlaat het op u woord om vissers van mense te word: Skenk u genadegawe, smeek ons U ootmoediglik, aan diegene wat U tot die heilige bediening van u Kerk roep, dat hulle u stem mag hoor, en met blye harte u roepstem mag gehoorsaam; wat leef en regeer met die Vader en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Efésiërs 4. 7

AAN elkeen van ons is die genade gegee volgens die mate van die gawe van Christus. Daarom sê Hy:

Toe Hy opgevaar het in die hoogte, het Hy die gevangene gevange geneem
En gawes aan die mense gegee.

Maar dit: Hy het opgevaar—wat beteken dit anders as dat Hy ook eers neergedaal het in die onderste dele van die aarde? Hy wat neergedaal het, is dieselfde as Hy wat opgevaar het bokant al die hemele, sodat Hy alles kan vervul. En Hy het gegee sommige as apostels, ander as profete, ander as evangeliste, ander as herders en leraars, om die heiliges toe te rus vir hulle dienswerk, tot opbouing van die liggaam van Christus, totdat ons almal kom tot die eenheid van die geloof en van die kennis van die Seun van

God, tot 'n volwasse man en die mate van die volle grootte van Christus; sodat ons nie meer kinders mag wees nie wat soos golwe geslinger en heen en weer gedrywe word deur elke wind van lering, deur die bedrieëry van die mense, deur sinheid om listiglik tot dwaling te bring; maar, terwyl ons in liefde die waarheid betrag, in alles mag opgroei in Hom wat die Hoof is, naamlik Christus, uit wie die hele liggaam—saamgevoeg en saamverbonde deur die ondersteuning wat elke lid gee volgens die werking van elke afsonderlike deel in sy mate—die groei van die liggaam bevorder vir sy eie opbouing in liefde.

*of*

*Die Les* Handelinge 20. 28

GEE dan ag op julleself en op die hele kudde waaroor die Heilige Gees julle as opsieners aangestel het om as herders die gemeente van God te versorg, wat Hy deur sy eie bloed verkry het. Want ek weet dit, dat ná my vertrek wrede wolwe onder julle sal inkom en die kudde nie sal spaar nie. Ja, uit julle self sal daar manne opstaan wat verkeerde dinge praat om die dissipels weg te trek agter hulle aan. Daarom moet julle waak en onthou dat ek drie jaar lank nag en dag nie opgehou het om elkeen met trane te vermaan nie. En nou, broeders, dra ek julle op aan God en aan die woord van sy genade, wat magtig is om julle op te bou en julle 'n erfdeel te gee onder al die geheiligdes. Niemand se silwer of goud of klere het ek begeer nie; maar julle weet self dat hierdie hande gedien het vir die behoeftes van my en die wat by my was. Ek het julle in alles getoon dat ons deur so te arbei die swakkes moet help en die woorde van die Here Jesus moet onthou, dat Hy gesê het: Dit is saliger om te gee as om te ontvang.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 9. 35

JESUS het by al die stede en dorpe rondgegaan en in hulle sinagoges geleer en die evangelie van die koninkryk verkondig en elke siekte en elke kwaal onder die volk genees. En toe Hy die skare sien, het Hy innig jammer gevoel vir hulle, omdat hulle moeg en uitgeput was, soos skape wat geen wagter het nie. Toe sê Hy vir sy dissipels:





Die oes is wel groot, maar die arbeiders min. Bid dan die Here van die oes, dat Hy arbeiders in sy oes mag uitstuur.

*of*

*Die Evangelie* H. Lukas 4. 16

JESUS kom toe in Násaret waar Hy opgevoed was; en soos Hy gewoond was, gaan Hy op die sabbatdag in die sinagoge en staan op om te lees. En die boek van die profeet Jesaja is aan Hom oorhandig; en toe Hy die boek oopmaak, kry Hy die plek waar geskrywe is: Die Gees van die Here is op My omdat Hy My gesalf het om die evangelie aan die armes te bring. Hy het My gestuur om die wat verbryseld van hart is te genees; om aan gevangene vrylating te verkondig en aan blindes die herstel van gesig; om die wat gebroke is, in vryheid weg te stuur; om die aangename jaar van die Here aan te kondig. En nadat Hy die boek toegemaak en aan die dienaar teruggegee het, gaan Hy sit, en die oë van almal in die sinagoge was op Hom gevestig. Toe begin Hy om vir hulle te sê: Vandag is hierdie Skrif in julle ore vervul.

## 9. SMEEKDAE (DIE DRIE DAE VOOR HEMELVAARTSDAG)

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, wat die aarde geseën het dat dit vrugbaar mag wees en oorvloediglik voortbring wat ook al in die lewe noodsaaklik is: Ons smeek U, om die arbeid van die landbouer voorspoedig te laat wees, en skenk sulke geskikte weer dat ons die vrugte van die aarde mag insamel, en ons altyd in u geodheid mag verbly, tot eer van u heilige naam; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

O ALMAGTIGE Vader, wat deur u Seun Jesus Christus arbeid toegewy het tot die welvaart van die mensdom: Ons bid U, om die nywerhede van hierdie land voorspoedig te maak; seën almal wat daarin betrokke is; bewaar hulle in al hul gevare en versoekings; en skenk

dat hulle, die vrugte van hul arbeid ontvangende, U mag loof deur volgens u wil te lewe; deur dieselfde Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* H. Jakobus 5. 7

WEES dan geduldig, broeders, tot op die wederkoms van die Here. Kyk, die landbouer wag op die kostelike vrug van die aarde en het geduld daarmee totdat dit die vroeë en die laat reën ontvang het. Julle moet ook geduldig wees; versterk julle harte, omdat die wederkoms van die Here naby is. Moenie teen mekaar sug nie, broeders, sodat julle nie veroordeel word nie. Kyk, die Regter staan voor die deur. Neem as voorbeeld van lyding, my broeders, en van geduld die profete wat in die Naam van die Here gespreek het. Kyk, ons reken hulle geluksalig wat verdra. Julle het gehoor van die lydsaamheid van Job, en julle het die einddoel van die Here met hom gesien—dat die Here vol medelyde en ontferming is.

*Die Evangelie* H. Lukas 11. 5

JESUS het vir hulle gesê: Wie van julle sal 'n vriend hê en sal middernag na hom gaan en vir hom sê: Vriend, leen my drie brode, want 'n vriend van my het van 'n reis by my aangekom, en ek het niks om aan hom voor te sit nie—en dié van binnekant sal antwoord en sê: Moenie my lastig val nie; die deur is al gesluit, en my kinders is saam met my al in die bed; ek kan nie opstaan om vir jou te gee nie. Ek sê vir julle, al sou hy ook nie opstaan en vir hom gee omdat hy sy vriend is nie, sal hy tog terwille van sy onbeskaamdheid opstaan en hom gee soveel as hy nodig het. En Ek sê vir julle: Bid, en vir julle sal gegee word; soek, en julle sal vind; klop, en vir julle sal oopgemaak word. Want elkeen wat bid, ontvang; en wat soek, vind; en vir hom wat klop, sal oopgemaak word. En vir watter vader onder julle sal sy seun brood vra, en hy sal hom 'n klip gee; of ook 'n vis, en hy sal hom in plaas van 'n vis 'n slang gee; of ook as hy 'n eier vra, hom 'n skerpioen gee? As julle wat sleg is dan weet om goeie gawes aan julle kinders te gee, hoeveel temeer sal die hemelse Vader die Heilige Gees gee aan die wat Hom bid?





## 10. BY 'N DANKSEGGING VIR DIE INSTELLING VAN DIE HEILIGE DOOP

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, onse hemelse Vader, wat ons die Sakrament van die Heilige Doop gegee het dat siele, daardeur weergebore, erfgename van u ewige saligheid gemaak mag word: Ons bring U innige dank toe vir hierdie u gawe, U ootmoediglik smekende dat ons wat dus deelgenote van die dood van u Seun gemaak was, ook deelgenote van sy opstanding mag wees: deur dieselfde Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Romeine 6. 3

WEET julle nie dat ons almal wat in Christus Jesus gedoop is, in sy dood gedoop is nie? Ons is dus met Hom begrawe deur die doop in die dood, sodat net soos Christus uit die dode opgewek is deur die heerlikheid van die Vader, ons ook so in 'n nuwe lewe kan wandel.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 28. 18

JESUS het nadergekom en met die elf gespreek en gesê: Aan My is gegee alle mag in hemel en op aarde. Gaan dan heen, maak dissipels van al die nasies, en doop hulle in die Naam van die Vader en die Seun en die Heilige Gees; en leer hulle om alles te onderhou wat Ek julle beveel het. En kyk, Ek is met julle al die dae tot aan die voleinding van die wêreld.

## 11. BY DIE BEVESTIGING VAN 'N HUWELIK

*Die Voorgebed*

O HEMELSE Vader, wat ons deur u Seun geleer het dat tensy ons mekaar liefhet, ons u wet nie kan vervul nie: Gee dat u Heilige Gees hierdie u diensknegte mag lei op die weg van liefde en vreugde en vrede tot die ewige lewe, sodat hulle aan U gehoorsaam, en altyd veilig onder u beskerming, in u liefde mag verkeer tot aan die einde van hulle dae; deur Jesus Christus onse Heer, wat leef en

regeer met U in die eenheid van dieselfde Gees, één enig God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Efésiërs 3. 13

EK bid dat julle nie moedeloos word oor my verdrukkinge vir julle nie. Dit is julle eer. Om hierdie rede buig ek my knieë voor die Vader van onse Here Jesus Christus, van wie elke geslag in die hemele en op die aarde sy naam ontvang, dat Hy aan julle mag gee na die rykdom van sy heerlikheid om met krag versterk te word deur sy Gees in die innerlike mens, sodat Christus deur die geloof in julle harte kan woon, van julle wat in die liefde gewortel en gegrond is, en julle in staat kan wees om saam met al die heiliges ten volle te begryp wat die breedte en lengte en diepte en hoogte is, en die liefde van Christus te ken wat die kennis oortref, sodat julle vervul kan word tot al die volheid van God.

*Die Evangelie* Johannes 15. 9

JESUS het aan sy dissipels gesê, Soos die Vader My liefgehad het, het Ek julle ook liefgehad. Bly in hierdie liefde van My. As julle my gebooie bewaar, sal julle in my liefde bly, net soos Ek die gebooie van my Vader bewaar en in sy liefde bly. Dit het Ek vir julle gesê, dat my blydskap in julle kan bly en julle blydskap volkome kan word. Dit is my gebod, dat julle mekaar moet liefhê het soos Ek julle liefgehad het.

*Na die Kommunie, en net voor die Seën, mag hierdie Gebede opgesê word.*

O GENADIGE Heer, en hemelse Vader, deur wie se genadige gawe die mensdom vermenigvuldig word: Skenk, smeek ons U, hierdie twee persone die erfenis en seën van kinders; en gee dat hulle also in goddelike liefde en eerbaarheid mag saamlewe, dat hulle hul kinders christelik en deugsaam mag sien opgroei, tot U lof en eer; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

O GOD, wat ons geleer het dat dit nooit wettig sal wees om diegene van mekaar te skei wat U deur die Huwelik tot een gemaak het nie, en wat die Huwelikstaat





tot so 'n diepe verborgenheid geheilig het, dat dit die geestelike egverbintenis tussen Christus en sy Kerk voorstel en versinnebeeld: Sien genadiglik op hierdie diensknegte van U neer, dat hierdie man sy vrou mag liefhê, volgens u Woord, soos Christus sy bruid die Kerk liefgehad het; en ook dat hierdie vrou haar eggenoot mag liefhê en hom getrou mag wees, en in alle dinge die voorbeeld van heilige en vrome moeders mag volg. Seën hulle beide, o Heer, en laat hulle u ewige koninkryk beërwe; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

## 12. BY DIE BEGRAWING VAN DIE DODE

*Die Voorgebed*

O GOD, die Maker en Verlosser van alle gelowiges, skenk aan die siel van u *dienskneg*, *N.*, al die onnaspeurlike voordele van u Seun se lyding; dat *hy*, en al die gelowige ontslapenes, op die dag van sy verskyning as u kinders geopenbaar mag word; deur dieselfde Jesus Christus onse Heer, wat leef en regeer met U en die Heilige Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Romeine 8. 35

WIE sal ons skei van die liefde van Christus? Verdrukking of benoudheid of vervolging of honger of naaktheid of gevaar of swaard? Soos geskrywe is:

Om U ontwil word ons die hele dag doodgemaak,
Ons is gereken as slagskape.

Maar in al hierdie dinge is ons meer as oorwinnaars deur Hom wat ons liefgehad het. Want ek is versekerd dat geen dood of lewe of engele of owerhede of magte of teenwoordige of toekomende dinge of hoogte of diepte of enige ander skepsel ons sal kan skei van die liefde van God wat daar in Christus Jesus, onse Here, is nie.

*of*

*Die Sendbrief* 1 Thessalonicense 4. 13

BROEDERS, ek wil nie hê dat julle onkundig moet wees met betrekking tot die ontslapenes nie, sodat julle nie treur soos die ander wat geen hoop het nie. Want as ons

glo dat Jesus gesterwe en opgestaan het, dan sal God ook so die wat in Jesus ontslaap het, saam met Hom bring. Want dit sê ons vir julle deur die woord van die Here, dat ons wat in die lewe oorbly tot by die wederkoms van die Here, die ontslapenes hoegenaamd nie sal vóór wees nie. Want die Here self sal van die hemel neerdaal met 'n geroep, met die stem van 'n aartsengel en met geklank van die basuin van God; en die wat in Christus gesterf het, sal eerste opstaan. Daarna sal ons wat in die lewe oorbly, saam met hulle in wolke weggevoer word die Here tegemoet in die lug; en so sal ons altyd by die Here wees. Bemoedig mekaar dan met hierdie woorde.

*Die Evangelie* H. Johannes 5. 24

JESUS het gesê: Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, wie my woord hoor en Hom glo wat My gestuur het, het die ewige lewe en kom nie in die oordeel nie, maar het oorgegaan uit die dood in die lewe. Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, daar kom 'n uur, en dit is nou, wanneer die dode die stem van die Seun van God sal hoor; en die wat dit gehoor het, sal lewe. Want soos die Vader lewe het in Homself, so het Hy aan die Seun ook gegee om lewe in Homself te hê. En Hy het Hom mag gegee om ook te oordeel, omdat Hy die Seun van die mens is. Moenie julle hieroor verwonder nie. Want daar kom 'n uur wanneer almal wat in die grafte is, sy stem sal hoor en sal uitgaan—die wat goed gedoen het, tot die opstanding van die lewe, en die wat kwaad gedoen het, tot die opstanding van die veroordeling.

*of*

*Die Evangelie* H. Johannes 6. 37

JESUS het gesê: Al wat die Vader My gee, sal na My toe kom; en Ek sal hom wat na My toe kom, nooit uitwerp nie. Want Ek het uit die hemel neergedaal, nie om my wil te doen nie, maar die wil van Hom wat My gestuur het. En dit is die wil van die Vader wat My gestuur het, dat al wat Hy My gegee het, Ek daarvan nie sal verloor nie, maar dit opwek in die laaste dag. En dit is die wil van Hom wat My gestuur het, dat elkeen wat die Seun aanskou





en in Hom glo, die ewige lewe mag hê; en Ek sal hom opwek in die laaste dag.

*En voor die* Seën *sal gesê word,*

O EWIGE Here God, wat alle siele in die lewe behou: Ons smeek U, bestraal u ganse Kerk in die Paradys en op aarde met die glansryke strale van u lig en hemelse troos; en gee dat ons, wat die goeie voorbeeld navolg van hulle wat U hier liefgehad en gedien het en nou rus, uiteindelik saam met hulle in die vólheid van u nimmereindigende vreugde mag ingaan; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

ALLERHEILIGSTE Drieëenheid, sien met welgevalle neer op dhierdie diens en aanbidding; en mag hierdie offer hier voor u aangesig gebring, u goddelike Majesteit welbehaaglik wees, en vir ons en vir almal namens wie ons dit aangebied het tot voordeel dien; wat leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

## 13. VIR DIE SENDINGWERK VAN DIE KERK

*Die Voorgebed*

O GOD van al die nasies van die aarde, dink aan die menigte heidene wat U nie ken nie; en skenk dat hulle deur die gebede en arbeid van u heilige Kerk van alle bygeloof en ongeloof verlos mag word, en tot aanbidding van U gebring word; deur Hom wat U gestuur het om die Opstanding en die Lewe van die ganse mensdom te wees, u Seun Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

O GOD, onse hemelse Vader, wat u liefde betoon het deur u eniggebore Seun na die wêreld te stuur dat almal deur Hom mag lewe: Stort u Gees op u Kerk uit dat dit sy bevel om die Evangelie aan alle kreature te verkondig mag uitvoer; ons smeek U, stuur arbeiders uit in u oes; beskerm hulle in alle gevare en versoekings; en

bespoedig die tyd wanneer die volheid van die heidene ingesamel, en die ganse Israel gered sal word; deur dieselfde u Seun Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

O GOD, wat uit een bloed al die nasies van die mensdom gemaak het om oor die hele aarde te woon, en u geseënde Seun Jesus Christus gestuur het om vrede aan hulle wat ver is en aan die wat naby is te verkondig: Skenk dat al die mense van die wereld U mag soek en vind; en bespoedig, o Heer, die vervulling van u belofte, om u Gees op alle vlees uit te stort; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Efésiërs 2. 13

NOU in Christus Jesus het julle wat vroeër ver was, naby gekom deur die bloed van Christus. Want Hy is ons vrede, Hy wat albei een gemaak en die middelmuur van skeiding afgebreek het deurdat Hy in sy vlees die vyandskap tot niet gemaak het, naamlik die wet van gebooie wat in insettinge bestaan; sodat Hy, deur vrede te maak, die twee in Homself tot een nuwe mens kon skep en albei in een liggaam met God kon versoen deur die kruis, nadat Hy daaraan die vyandskap doodgemaak het. En Hy het die evangelie van vrede kom verkondig aan julle wat ver was en aan die wat naby was; want deur Hom het ons albei die toegang deur een Gees tot die Vader. So is julle dan nie meer vreemdelinge en bywoners nie, maar medeburgers van die heiliges en huisgenote van God, gebou op die fondament van die apostels en profete, terwyl Jesus Christus self die hoeksteen is, in wie die hele gebou, saamgevoeg, verrys tot 'n heilige tempel in die Here, in wie julle ook saam opgebou word tot 'n woning van God in die Gees.

*of*

*Die Les* Jesaja 49. 1

HOOR na My, eilande, en luister, volke wat ver is! Die Here het My geroep van die moederskoot af, van my geboorte af het Hy my naam genoem. En Hy het my





mond gemaak soos 'n skerp swaard, in die skaduwee van sy hand het Hy My verberg; en Hy het My 'n skerp pyl gemaak, in sy pylkoker My weggesteek; en Hy het vir My gesê: Jy is my Kneg, Israel in wie Ek My verheerlik. Maar Ek het gesê: Tevergeefs het Ek My vermoei, my krag vir niks en vrugteloos verteer! Nogtans is my reg by die Here, en my loon is by my God. En nou sê die Here wat My van die moederskoot af geformeer het om sy Kneg te wees, om Jakob na Hom terug te bring en dat Israel by Hom versamel mag word—en Ek word geëer in die oë van die Here, en my God is my sterkte—Hy het gesê: Dit is te gering dat U my Kneg sou wees om op te rig die stamme van Jakob en terug te bring die gespaardes in Israel: Ek het U gemaak 'n lig van die nasies om my heil te wees tot aan die einde van die aarde.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 28. 16

DIE elf dissipels het gegaan na Galiléa, na die berg waar Jesus hulle bestel het. En toe hulle Hom sien, het hulle Hom aanbid; maar sommige het getwyfel. En Jesus het nadergekom en met hulle gespreek en gesê: Aan My is gegee alle mag in hemel en op aarde. Gaan dan heen, maak dissipels van al die nasies, en doop hulle in die Naam van die Vader en die Seun en die Heilige Gees; en leer hulle om alles te onderhou wat Ek julle beveel het. En kyk, Ek is met julle al die dae tot aan die voleinding van die wêreld.

*of*

*Die Evangelie* H. Johannes 1. 35

DIE volgende dag het Johannes weer daar gestaan en twee van sy dissipels; en toe hy Jesus aankyk terwyl Hy daar loop, sê hy: Dáár is die Lam van God! En twee van sy dissipels het hom dit hoor sê en Jesus gevolg. En toe Jesus Hom omdraai en hulle sien volg, sê Hy vir hulle: Wat soek julle? En hulle antwoord Hom: Rabbi—dit wil sê, as dit vertaal word, Meester—waar is U tuis? Hy ê vir hulle: Kom kyk. Hulle het gekom en gesien waar Hy tuis was en dié dag by Hom gebly. En dit was omtrent

vieruur. Andréas, die broer van Simon Petrus, was een van die twee wat dit van Johannes gehoor en Hom gevolg het. Hy het eers sy eie broer Simon gekry en vir hom gesê: Ons het die Messías gevind—dit is, as dit vertaal word, die Christus. En hy het hom na Jesus gelei. Toe kyk Jesus hom aan en sê: Jy is Simon, die seun van Jona; jy sal genoem word Sefas, wat vertaal word Petrus.

## 14. VIR DIE LEIDING VAN DIE HEILIGE GEES

*Die Voorgebed*

GOD, wat in die voortyd die harte van u gelowige volk onderrig het, deur aan hulle die lig van u Heilige Gees te stuur: Verleen ons om deur dieselfde Gees 'n gesonde oordeel in alle dinge te hê, en ons altyddeur in sy heilige vertroosting te verheug; deur die verdienste van Christus Jesus onse Saligmaker, wat leef en regeer met U, in die eenheid van dieselfde Gees, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 12. 4

DAAR is verskeidenheid van genadegawes, maar dit is dieselfde Gees; en daar is verskeidenheid van bedieninge, en tog is dit dieselfde Here; en daar is verskeidenheid van werkinge, en tog is dit dieselfde God wat alles in almal werk. Maar aan elkeen word die openbaring van die Gees gegee met die oog op wat nuttig is. Want aan die een word deur die Gees 'n woord van wysheid gegee, en aan die ander 'n woord van kennis vanweë dieselfde Gees; aan 'n ander weer geloof deur dieselfde Gees, en aan 'n ander genadegawes van gesondmaking deur dieselfde Gees; aan 'n ander werkinge van kragte, aan 'n ander profesie, aan 'n ander onderskeiding van die geeste, aan 'n ander allerhande tale, aan 'n ander uitleg van tale. Maar al hierdie dinge werk een en dieselfde Gees wat aan elkeen afsonderlik uitdeel soos Hy wil. Want net soos die liggaam een is en baie lede het, en al die lede van die een liggaam, al is hulle baie, een liggaam is—so ook Christus. Want ons is almal ook deur een Gees gedoop





tot een liggaam—of ons Jode of Grieke is, slawe of vrymanne; en ons is almal met een Gees deurdronge.

*Die Evangelie* H. Johannes 14. 15

JESUS sê vir sy dissipels: As julle My liefhet, sal julle my gebooie bewaar. En Ek sal die Vader bid, en Hy sal julle 'n ander Trooster gee om by julle te bly tot in ewigheid—die Gees van die waarheid wat die wêreld nie kan ontvang nie, omdat dit Hom nie sien en Hom nie ken nie; maar julle ken Hom, omdat Hy by julle bly en in julle sal wees. Ek sal julle nie as wese agterlaat nie; Ek kom weer na julle toe. Nog 'n klein tydjie, en die wêreld sien My nie meer nie; maar julle sien My; omdat Ek lewe, sal julle ook lewe. In dié dag sal julle weet dat Ek in my Vader is, en julle in My, en Ek in julle. Wie my gebooie het en dié bewaar, hy is dit wat My liefhet; en wie My liefhet, hóm sal my Vader liefhê, en Ek sal hom liefhê en My aan hom openbaar. Judas, nie die Iskáriot nie, sê vir Hom: Here, hoe is dit dat U aan ons U sal openbaar en nie aan die wêreld nie? Jesus antwoord en sê vir hom: As iemand My liefhet, sal hy my woord bewaar, en my Vader sal hom liefhê, en Ons sal na hom kom en by hom woning maak. Hy wat My nie liefhet nie, bewaar my woorde nie; en die woord wat julle hoor, is nie myne nie, maar die Vader syne wat My gestuur het.

Dit het Ek met julle gespreek terwyl Ek by julle bly; maar die Trooster, die Heilige Gees wat die Vader in my Naam sal stuur, Hy sal julle alles leer en sal julle herinner aan alles wat Ek vir julle gesê het.

## 15. VIR DIE KOMS VAN DIE KONINKRYK VAN GOD

*Die Voorgebed*

O GOD van onveranderlike krag en ewige lig, sien goedgunstiglik op u hele Kerk neer, daardie wonderbare en heilige misterie; en voer deur die kalme werking van u onophoudelike voorsiening die uitwerking van die mens se saligheid uit; en laat die hele wereld voel en sien dat dinge wat omgegooi was weer opgerig word, dat wat oud geword het vernu word, en dat alle dinge tot volmaaktheid gebring word deur Hom aan wie hulle hul

ontstaan te danke het, dieselfde Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Kolossense 1. 12

ONS dank die Vader wat ons bekwaam gemaak het om deel te hê aan die erfdeel van die heiliges in die lig— Hy wat ons verlos het uit die mag van die duisternis en oorgebring het in die koninkryk van die Seun van sy liefde, in wie ons die verlossing het deur sy bloed, naamlik die vergifnis van die sondes. Hy is die Beeld van die onsienlike God, die Eersgeborene van die hele skepping; want in Hom is alle dinge geskape wat in die hemele en op die aarde is, wat sienlik en onsienlik is, trone sowel as heerskappye en owerhede en magte—alle dinge is deur Hom en tot Hom geskape. En Hy is voor alle dinge en in Hom hou alle dinge stand. En Hy is die Hoof van die liggaam, die Kerk; Hy wat die begin is, die Eersgeborene uit die dode, sodat Hy in alles die eerste kan wees. Want dit het die Vader behaag dat in Hom die ganse volheid sou woon en dat Hy deur Hom alles met Homself sou versoen nadat Hy vrede gemaak het deur die bloed van sy kruis, deur Hom alles met Homself sou versoen, die dinge op die aarde sowel as die dinge in die hemele.

*Die Evangelie* H. Johannes 18. 33

PILATUS gaan toe weer in die goewerneur se paleis in en roep Jesus en sê vir Hom: Is U die Koning van die Jode? Jesus antwoord hom: Sê u dit uit uself, of het ander dit u van My gesê? Pilatus antwoord: Is ek dan 'n Jood? U volk en die owerpriesters het U aan my oorgelewer. Wat het U gedoen? Jesus antwoord: My koninkryk is nie van hierdie wêreld nie; as my koninkryk van hierdie wêreld was, sou my dienaars geveg het, dat Ek nie aan die Jode oorgelewer sou word nie. Maar nou is my koninkryk nie van hier nie. Pilatus sê toe vir Hom: Is U dan tog 'n koning? Jesus antwoord: U sê dat Ek 'n koning is. Hiervoor is Ek gebore en hiervoor het Ek in die wêreld gekom, om vir die waarheid te getuig. Elkeen wat uit die waarheid is, luister na my stem.





## 16. VIR DIE EENHEID VAN DIE KERK

*Die Voorbeged*

O HERE Jesus Christus, wat aan u Apostels gesê het, Vrede laat ek julle na, My vrede gee Ek julle: Let nie op ons sondes nie maar op die geloof van u Kerk, en skenk dit daardie vrede en eenheid wat U welgevallig is; wat met die Vader en die Heilige Gees leef en regeer, één God, in alle ewigheid. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Efésiërs 4. 1

EK vermaan julle dan, ek, die gevangene in die Here, om te wandel waardig die roeping waarmee julle geroep is, met alle nederigheid en sagmoedigheid, met lankmoedigheid, terwyl julle mekaar in liefde verdra en ernstig strewe om die eenheid van die Gees te bewaar deur die band van die vrede. Dit is een liggaam en een Gees, soos julle ook geroep is in een hoop van julle roeping; een Here, een geloof, een doop, een God en Vader van almal wat oor almal en deur almal en in julle almal is.

*Die Evangelie* H. Johannes 17. 11

JESUS het gesê: Heilige Vader, bewaar in u Naam die wat U My gegee het, sodat hulle een kan wees net soos Ons. Toe Ek saam met hulle in die wêreld was, het Ek hulle in u Naam bewaar. Oor die wat U My gegee het, het Ek gewaak; en nie een van hulle het verlore gegaan nie, behalwe die seun van die verderf, sodat die Skrif sou vervul word. Maar nou kom Ek na U toe; en Ek spreek hierdie dinge in die wêreld, sodat hulle my blydskap volkome in hulle kan hê. Ek het hulle u woord gegee, en die wêreld het hulle gehaat, omdat hulle nie van die wêreld is nie, net soos Ek nie van die wêreld is nie. Ek bid nie dat U hulle uit die wêreld moet wegneem nie, maar dat U hulle van die Bose bewaar. Hulle is nie van die wêreld nie, net soos Ek nie van die wêreld is nie. Heilig hulle in u waarheid; u woord is die waarheid. Soos U My gestuur het in die wêreld het Ek ook hulle in die wêreld gestuur. En Ek heilig Myself vir hulle, sodat hulle ook in waarheid geheilig kan wees. Maar Ek bid nie vir hulle

alleen nie, maar ook vir die wat deur hulle woord in My sal glo—dat almal een mag wees net soos U, Vader, in My en Ek in U; dat hulle ook in Ons een mag wees, sodat die wêreld kan glo dat U My gestuur het. En Ek het hulle die heerlikheid gegee wat U My gegee het, sodat hulle een kan wees, net soos Ons een is. Ek in hulle en U in My, sodat hulle volkome een kan wees; en dat die wêreld kan weet dat U My gestuur het en hulle liefgehad het, net soos U My liefgehad het.

## 17. VIR DIE VREDE VAN DIE WÊRELD

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE God, van wie alle gedagtes van waarheid en vrede voortgaan: Ons bid U, laat in die harte van alle mense die ware liefde vir vrede ontvlam; en lei deur u suiwere en vreedsame wysheid diegene wat vir die nasies van die wêreld beraadslaag; sodat u koninkryk in kalmte mag voortgaan, totdat die aarde met die kennis van u liefde vervul is, deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Timótheüs 2. 1

IN die eerste plek vermaan ek dan dat smekinge, gebede, voorbedes, danksegginge gedoen moet word vir alle mense; vir konings en almal wat hooggeplaas is, sodat ons 'n rustige en stil lewe kan lei in alle godsvrug en waardigheid. Want dit is goed en aangenaam voor God, onse Verlosser, wat wil hê dat alle mense gered word en tot kennis van die waarheid kom. Want daar is een God en een Middelaar tussen God en die mense, die mens Christus Jesus, wat Homself gegee het as 'n losprys vir almal, as die getuienis op die regte tyd.

*Die Evangelie* H. Matthéüs 5. 43

JESUS het gesê, Julle het gehoor dat daar gesê is: Jy moet jou naaste liefhê en jou vyand moet jy haat. Maar Ek sê vir julle: Julle moet jul vyande liefhê; seën die wat vir julle vervloek, doen goed aan die wat vir julle haat, en bid vir die wat vir julle beledig en julle vervolg; sodat





julle kinders kan word van julle Vader wat in die hemele is; want Hy laat sy son opgaan oor slegtes en goeies en Hy laat reën op regverdiges en onregverdiges. Want as julle liefhet die wat vir julle liefhet, watter loon het julle? Doen die tollenaars nie ook dieselfde nie? En as julle net jul broers groet, wat besonders doen julle dan? Doen die heidene nie ook so nie? Wees julle dan volmaak soos julle Vader in die hemele volmaak is.

## 18. VIR SINODES

*Die Voorgebed*

O ALMAGTIGE en ewige God, wat die Heilige Gees die Vertrooster aan u Kerk gegee het dat Hy vir ewig daarmee sal bly: Seën, smeek ons U, met sy genadegawe en teenwoordigheid ons Biskop(pe) en Priesters en onse Broeders wat tans (op die punt staan om te) vergader vir plegtige beraadslaging in u naam. Beskerm hulle harte van alle wereldse hindernisse, dat hulle, standvastig in die geloof en in ongeveinsde liefde, en vervul met alle kennis en wysheid en moed, u heerlikheid en die vrede en eenheid van u Kerk mag bevorder, deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* 1 Korinthiërs 12. 7

AAN elkeen word die openbaring van die Gees gegee met die oog op wat nuttig is. Want aan die een word deur die Gees 'n woord van wysheid gegee, en aan die ander 'n woord van kennis vanweë dieselfde Gees; aan 'n ander weer geloof deur dieselfde Gees, en aan 'n ander genadegawes van gesondmaking deur dieselfde Gees; aan 'n ander werkinge van kragte, aan 'n ander profesie, aan 'n ander onderskeiding van die geeste, aan 'n ander allerhande tale, aan 'n ander uitleg van tale. Maar al hierdie dinge werk een en dieselfde Gees wat aan elkeen afsonderlik uitdeel soos Hy wil.

*Die Evangelie* H. Johannes 15. 1

JESUS het aan sy dissipels gesê: Ek is die ware wynstok, en my Vader is die landbouer. Elke loot wat in My nie

vrug dra nie. neem Hy weg; en elke loot wat vrug dra, dié maak Hy skoon, sodat dit meer vrug kan dra. Julle is alreeds rein deur die woord wat Ek tot julle gespreek het. Bly in My, en Ek in julle. Net soos die loot geen vrug kan dra van homself as dit nie in die wynstok bly nie, so julle ook nie as julle in My nie bly nie. Ek is die wynstok, julle die lote. Wie in My bly, en Ek in hom, hy dra baie vrug; want sonder My kan julle niks doen nie. As iemand in My nie bly nie, word hy uitgewerp soos die loot en verdroog, en hulle maak dit bymekaar en gooi dit in die vuur, en dit verbrand. As julle in My bly en my woorde in julle, sal julle vra net wat julle wil hê, en julle sal dit kry. Hierin is my Vader verheerlik, dat julle veel vrug dra; en julle sal my dissipels wees.

## 19. IN ENIGE BEHOEFTE

*Die Voorgebed*

ALMAGTIGE en Ewige God, sien genadiglik op onse swakhede neer, en strek u regterhand uit om ons in al ons gevare en behoeftes te help en te beskerm; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*Die Sendbrief* Romeine 5. 1

OMDAT ons dan uit die geloof geregverdig is, het ons vrede by God deur onse Here Jesus Christus; deur wie ons ook die toegang verkry het deur die geloof tot hierdie genade waarin ons staan; en ons roem in die hoop op die heerlikheid van God. En nie alleen dit nie, maar ons roem ook in die verdrukkinge, omdat ons weet dat die verdrukking lydsaamheid werk, en die lydsaamheid beproefdheid en die beproefdheid hoop; en die hoop beskaam nie, omdat die liefde van God in ons harte uitgestort is deur die Heilige Gees wat aan ons gegee is.

*Die Evangelie* H. Markus 11. 22

JESUS sê vir sy dissipels: Julle moet geloof in God hê. Want voorwaar Ek sê vir julle dat elkeen wat vir hierdie





berg sê: Lig jou op en gooi jou in die see—en nie in sy hart twyfel nie, maar glo dat wat hy sê sal gebeur—hy sal verkry net wat hy sê. Daarom sê Ek vir julle: Alles wat julle in die gebed vra, glo dat julle dit ontvang, en julle sal dit verkry. En wanneer julle staan en bid, vergeef as julle iets teen iemand het, sodat julle Vader wat in die hemele is, ook julle jul oortredinge mag vergewe.

# BYLAAG

Die volgende name mag deur een van die volgende Voorgebede in gedagtenis gehou word:

O ALMAGTIGE God, wat graag in u heiliges verheerlik word, en u *dienskneg N.* verwek het om soos 'n lig in die wereld te skyn: Ons bid U, skyn in onse harte in, dat ons ook in onse geslag u lof mag verkondig; Wat ons uit die duisternis tot u wonderbare lig geroep het; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

*of*

O GOD, wat ons naby 'n ontelbare skaar van Engele en die geeste van die volmaakte regverdiges gebring het: Skenk ons gedurende ons pelgrimereis om in hul gemeenskap te bly, en in ons hemelse vaderland aan hul vreugde deel te hê; deur Jesus Christus onse Heer. ℟. Amen.

| | | |
|---|---|---|
| JANUARIE | 10 | William Laud: Aartsbiskop van Kantelberg, 1645 |
| FEBRUARIE | 27 | George Herbert: Presbiter, 1632 |
| MAART | 19 | Thomas Ken: Biskop, 1711 |
| | 29 | John Keble: Presbiter, 1866 |
| APRIL | 6 | William Law: Presbiter, 1761 |
| | 11 | George Augustus Selwyn: Biskop, 1878 |
| MEI | 13 | Die Martelare van Uganda, 1886 |
| JUNIE | 18 | Bernard Mizeki: Martelaar, 1896 |
| JULIE | 29 | William Wilberforce, 1833 |
| SEPTEMBER | 1 | Robert Gray: Biskop, 1872 |
| | 20 | John Coleridge Patteson: Biskop en Martelaar, 1871 |
| | 25 | Lancelot Andrewes: Biskop, 1626 |
| OKTOBER | 16 | Henry Martyn: Presbiter, 1812 |
| | 26 | Alfred die Grote: Koning, *c.* 899 |
| | 29 | James Hannington: Biskop en Martelaar, 1885 |
| NOVEMBER | 12 | Charles Simeon: Presbiter, 1836 |
| DESEMBER | 1 | Nicholas Ferrar: Diaken, 1637 |



# 'N TOEWYDING

## WAT OP ASDAG EN TER ANDER TYE GEBRUIK MAG WORD

*Die toewyding moet met die* Litanie, *insluitende die* Smeking *begin.*

*As dit afgedaan is, moet 'n les gelees word, en 'n preek mag gelewer word. Daarna, die res van die* Toewyding, *soos volg:*

### Psalm 51

WEES my genadig, o God, na u goedertierenheid: delg my oortredinge uit na die grootheid van u barmhartighede.
2 Was my heeltemal van my ongeregtigheid: en reinig my van my sonde.
3 Want ék ken my oortredinge: en my sonde is altyddeur voor my.
4 Teen U alleen het ek gesondig en gedoen wat verkeerd is in u oë: sodat U regverdig kan wees as U spreek, rein as U gerig hou.
5 Kyk, in ongeregtigheid is ek gebore: en in sonde het my moeder my ontvang.
6 Kyk, U het 'n welgevalle aan waarheid in die binneste: en in die verborgene maak U wysheid aan my bekend.
7 Ontsondig my met hisop, dat ek kan rein wees: was my, dat ek witter kan wees as sneeu.
8 Laat my vreugde en blydskap hoor: laat die gebeente juig wat U verbrysel het.
9 Verberg u aangesig vir my sondes: en delg uit al my ongeregtighede.
10 Skep vir my 'n rein hart, o God: en gee opnuut in die binneste van my 'n vaste gees.
11 Verwerp my nie van u aangesig nie: en neem u Heilige Gees nie van my weg nie.
12 Gee my weer die vreugde van u heil: en ondersteun my deur 'n gees van vrymoedigheid.
13 Ek wil die oortreders U weë leer: dat die sondaars hulle tot U kan bekeer.
14 Red my van bloedskuld, o God, God van my heil: laat my tong u geregtigheid uitjubel.

15 Here, open my lippe: dat my mond u lof kan
verkondig.
16 Want U het geen lus in slagoffer nie, anders sou
ek dit gee: in brandoffer het U geen behae nie.
17 Die offers van God is 'n gebroke gees: 'n gebroke
en verslae hart sal U, o God, nie verag nie!

18 DOEN goed aan Sion na u welbehae: bou die mure
van Jerusalem op.
19 Dan sal U 'n welbehae hê in die offers van geregtigheid, in brandoffer en voloffer: dan sal hul stiere offer op u altaar.

Ere sy die Vader, en die Seun: en die Heilige Gees;
Soos dit in die begin was, nou is, en altyd sal wees: in alle ewigheid. Amen.

*Bedienaar.* Laat ons bid.

Heer, ontferm U oor ons.
*Christus, ontferm U oor ons.*
Heer, ontferm U oor ons.

ONSE VADER, wat in die hemele is, Laat u Naam geheilig word, Laat u koninkryk kom, Laat u wil geskied, Soos in die hemel net so ook op die aarde. Gee ons vandag ons daaglikse brood. En vergeef ons ons skulde, Soos ons ook ons skuldenaars vergewe. En lei ons nie in versoeking nie; Maar verlos ons van die bose. Amen.

*Bedienaar.* O Heer, bewaar u diensknegte;
*Antwoord.* Wat hulle vertroue op U stel.
*Bedienaar.* Verleen hulle hulp van bowe;
*Antwoord.* En beskerm hulle ewiglik met u krag.
*Bedienaar.* Help ons, o God onse Saligmaker;
*Antwoord.* En verlos ons tot eer van u naam; wees ons sondaars genadig, vir die ontwil van u naam.
*Bedienaar.* O Heer, hoor ons gebed;
*Antwoord.* En laat onse roepstem tot U kom.

O HERE, ons smeek U, hoor barmhartiglik onse gebede en spaar al diegene wat hulle sondes aan U bely; sodat hulle, wie se gewetes deur die sonde beskuldig is,





deur u genadevolle vergifnis kwytgeskeld mag wees; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

O MEES magtige God, en genadevolle Vader, wat met alle mense medelye het, en niks haat wat U gemaak het nie; wat die dood van die sondaar nie begeer nie, maar liewers dat hy hom van sy sonde sal bekeer en gered word: Vergewe barmhartiglik onse oortredinge; ontvang en vertroos ons, wat deur die las van onse sondes bedroef en vermoeid is. Dit is u eienskap om altyd genade te betoon; dit behoort aan U alleen om sondes te vergewe. Spaar ons dus, liewe Heer, spaar u volk wat U verlos het; gaan nie na die gereg met u knegte nie, maar wend van ons, wat ons opreg van onse foute bekeer, u toorn af, en haas U so om ons in dié wereld te help, dat ons vir ewig met U in die toekomende wereld mag lewe; deur Jesus Christus onse Heer. *Amen.*

*Dan moet die mense die volgende agter die Bedienaar aan sê,*

BEKEER ons, o liewe Heer, dan sal ons bekeerd wees. Wees gunstig, o Heer, wees gunstig teenoor u volk, wat hulle tot U met boetvaardigheid, vas en gebed wend. Want U is 'n genadevolle God, vol erbarming, lankmoedigheid, en met innige medelye. U spaar wanneer ons straf verdien, en in u toorn dink U aan genade. Spaar u volk, liewe Heer, spaar hulle, en laat nie u erfenis tot verwarring gebring word nie. Verhoor ons, o Heer, want u genade is groot, en sien op ons neer met u menigte barmhartighede; deur die verdienste en bemiddeling van u geseënde Seun, Jesus Christus, onse Heer. Amen.

*Dan sal die Bedienaar alleen sê,*

DIE HERE seën en behoed ons. Die Here laat sy aangesig op ons skyn, en wees ons genadig. Die Here verhef sy aangesig oor ons en gee ons vrede, nou en vir ewig. *Amen.*